Suid-Afrika se apartheidsbeleid is die land se deelname aan die werk van die Verenigde Nasies in 1974 stopgesit, en in 1977 is ander lande verbied om wapens aan Suid-Afrika te verkoop. Baie lande wou gehad het Suid-Afrika moes heeltemal uit die Verenigde Nasies geskop word, maar die Verenigde State, Frankryk en Brittanje het gekeer dat dit gebeur.

Al het die wêreld van my land 'n muishond gemaak, kon ons nog steeds voor die Uniegebou lag en speel. Dit was so omdat my mense beskerm is. Beskerm teen mense soos Nelson Mandela. Dit was vir mense soos hy – swart en vasbeslote om die regering omver te werp en 'n einde te maak aan wit oorheersing – wat ons bang was.

Nie een van my ouers was by politiek betrokke nie, maar ons het die regering ondersteun. 'n Mens sou seker kon sê ons was rassiste. Ons was 'n tipiese middelklas-Afrikanergesin: wetsgehoorsame burgers wat reguit gesê het ons ondersteun alles wat die kerk en die regering sê. Ons respek vir gesag en ons bande met die NG Kerk het gemaak dat ons nie selfstandig kon dink nie. Soos elke ander Afrikanergesin was ons elke Sondag in die kerk en het ons aan kerkaktiwiteite deelgeneem om ons voorbeeldige burgerskap te bewys.

Apartheid was dus in ons huis. Ons het die skeidingsreëls nagekom, nie net omdat die regering gesê het ons moet nie, maar ook omdat ons kerk dit goedgekeur het.

Almal wat nie wit was nie, is as swart mense beskou. Bruin mense en Indiërs was in ons oë ook swart. Bruin mense is uit baie verskillende groepe afkomstig, net soos die Afrikaners, maar party van hulle voorsate het donker velle gehad. Daarom was hulle 'swart' in Suid-Afrika. Daar was ook Indiërs wat oor baie jare heen na Suid-Afrika toe geïmmigreer het. Kragtens wet was al hierdie mense ons mindere. Alles in die land is deur ras bepaal.

Die wit Afrikaner is van gemengde afkoms wat Hollandse, Franse, Duitse en Engelse bloed insluit. Al was dit destyds ondenkbaar, het meer onlangse navorsing bewys dat feitlik alle Afrikaners se DNS ook op 'n swart en bruin invloed dui – feite wat nie alle Afrikaners ewe maklik aanvaar nie.

In die tyd van apartheid het jy oor niks nagedink nie, maar net gedoen wat jy aangesê is. Ek het geweet dat daar van alle swart mense verwag is om altyd 'n pasboek te dra, en dat die polisie hulle kon

voorkeer wanneer hulle ook al wou en daarvoor vra. Ek het nie geweet dat hulle net in gebiede toegelaat is wat in die pasboek staan nie, en dat hulle in die tronk gegooi kon word as hulle dié reëls verontagsaam. Daarna is hulle na hul 'eie' gebiede weggestuur. As jy 'n pas vir Johannesburg gehad het, was jy byvoorbeeld nie in Pretoria – minder as vyftig kilometer weg – welkom nie. Dit was die regering se manier om swart mense se bewegings in te perk.

Volgens ons kerk was ons reg. Ons het gedoen wat 'reg' is. En ja, nie net 'reg' nie, maar ook 'regs', so konserwatief as wat 'n mens kan dink.

Soos die meeste wit gesinne het ons 'n swart huishulp gehad wat op die werf gewoon het. Haar naam was Jogabeth. Wanneer 'n mens terugdink aan daardie dae, kan jy nie anders nie as om te besef dat die meeste wit kinders van my ouderdom deur swart mense grootgemaak is. Hulle was nie net huiswerkers nie, maar het ook vir baie ma's ingestaan. In my kinderdae was Jogabeth tot 'n sekere mate en binne perke deel van ons gesin – die perke wat deur apartheid gestel is. Sy het in 'n agterkamer gewoon. Sy het haar eie toilet gehad, maar nie 'n bad of stort nie. Sy het haar eie koppie en eetgerei gehad en is nie toegelaat om 'ons s'n' te gebruik nie. Ek kon nie onthou dat my ouers haar ooit verbied het om ons s'n te gebruik nie, maar sy het geweet en ons het geweet. Dit was nie nodig dat enigeen dit sê nie. En tog was Jogabeth my redder.

Om aan 'n swart mens te raak, was taboe. Nie net was wit mense veronderstel om beter te wees nie, ons is ook grootgemaak om te glo swart mense is nie so skoon soos ons nie. Hulle hare was 'n ander tekstuur en ons het geglo hulle ruik ook anders. Jy sou nie daarvan droom om aan 'n swart mens se gesig of hare te vat nie. Dit was ondenkbaar. En tog het Jogabeth my op haar rug ge-abba toe ek 'n kleuter was. Al sou ek nooit aan haar hare vat nie, het haar hande, arms en boesem my vertroos wanneer ek dit nodig gehad het. Omdat sy ons grootgemaak het, was sy in ons oë nie so swart soos ander swart mense nie. Sy was geen bedreiging vir ons nie. Sy was in ons diens, en daarom was sy vir ons meer aanvaarbaar as ander swart mense.

Ek onthou baie kere wat sy my kom troos het nadat my broer my afgeknou het. Sy was vir my 'n veilige hawe en ek het geweet, solank as wat ek in haar toesig was, was ek selfs teen my ouboet se afknouery

bestand. In sulke tye het ek vertroosting in haar arms, teen haar bors gevind.

Politieke onrus het die eerste keer 'n rol in my lewe gespeel toe ek twaalf jaar oud was. My pa was in diens van die Suid-Afrikaanse Brouerye, waar hy sy pad opgewerk het na 'n pos as logistieke bestuurder. SAB se hoofkantoor was in die Poyntonsgebou in Kerkstraat, Pretoria. Op Vrydag, 20 Mei 1983, sou my pa 'n vlug Kaapstad toe haal om 'n vergadering daar by te woon. Net voor vieruur die middag het 'n bomontploffing die stad tot in sy fondamente geskud. Die storie het dadelik die nuus gehaal en die verslag het gesê die bom het reg voor die Poyntonsgebou ontplof.

Toe die nuus breek, het my ma dadelik na my pa se kantoor toe gebel, maar daar was geen antwoord nie. Daarna het sy die lughawe gebel om te hoor of my pa op die vlug was wat om en by sesuur sou vertrek, maar hulle het soos altyd geweier om inligting oor passasiers te verskaf. Ons kon niemand kry wat kon sê of my pa gedurende die ontploffing in die gebou was, of hy betyds en veilig lughawe toe vertrek het, en of hy dalk verbygestap of in sy motor uit die parkeergarage op pad was toe die bom ontplof het nie. Hy was ook gereeld met middagete by een van die restaurante in die omtrek, en ons het die ergste gevrees. Eers negeuur die aand, toe hy by sy hotelkamer in Kaapstad aankom, het hy ons gebel om te laat weet hy is veilig. Dit was die langste vyf uur van my lewe. Ons was so verlig om te weet hy het niks oorgekom nie. Ek het nie gevra waarom swart mense se teenstand teen apartheid so sterk was, of waarom hulle geweld moes gebruik nie. Die geweld het net my geloof in apartheid versterk en die verskil tussen wit en swart onderstreep.

Umkhonto we Sizwe (MK), die militêre vleuel van die versetbeweging bekend as die African National Congress (ANC), het verantwoordelikheid vir die ontploffing aanvaar waarin negentien mense dood is (elf swart en agt wit) en tweehonderd-en-sewentien beseer is. Die Kerkstraatbom het in spitstyd ontplof. Die twee mans wat die daad beplan en uitgevoer het, is ook dood omdat die bom per ongeluk te vroeg ontplof het.

Umkhonto we Sizwe, wat 'spies van die nasie' beteken, het in 1961 ontstaan nadat Nelson Mandela en ander stigterslede besluit het geweld was die enigste opsie om die apartheidsregering se

gewelddadige optrede te beantwoord. Die regering het geweld gebruik om die ANC te beveg en om swart mense te onderdruk onder apartheid, en MK was die ANC se reaksie op dié geweld. In Nelson Mandela se toespraak in die laaste oomblikke van die Rivonia-verhoor in 1964, waar hy aangekla is van terrorisme, het hy nadat hy en ander lewenslank tronk toe gestuur is, oor MK gesê: 'Dit sou onrealisties en verkeerd wees vir swart leiers om vrede en vreedsame teenstand te predik op 'n tyd wat die regering vreedsame eise met geweld beantwoord.'

Nadat hy in 1962 in Ethiopië en Marokko militêre opleiding ontvang en ondersteuning vir MK bekom het, was Nelson Mandela gereed om tot geweld oor te gaan. Maar ek is nie seker of hy tydens sy tyd in die tronk geweet het waarmee die ANC-lede buite die tronk besig was en of gevangenes geraadpleeg is oor gewelddadige optrede nie. In 1983 was Oliver Tambo president van die ANC; Nelson Mandela was al vyf-en-sestig jaar oud en een-en-twintig jaar agter tralies en dit was moeilik om van buite met gevangenes te kommunikeer. Ek het hom later gevra of hy geweet het van die Kerkstraatbom, en hy het gesê hulle is later daarvan vertel.

Die ANC het geweet hy moes die rassistiese regering dwing om sy beleid te verander. Om dit reg te kry, moes hy geweld pleeg. Die regering was nie bereid om apartheid te beëindig of die lewenspeil van swart mense te verbeter nie en sou die swart weerstand eerder met geweld beveg. Die ANC het met teengeweld geantwoord. Hy het dit gedoen met aanvalle op strategiese aanlegte wat vir die regering noodsaaklik was. Die Poyntonsgebou was van strategiese belang omdat die hoofkwartier van die Suid-Afrikaanse Lugmag in dieselfde gebou was.

Ek was eintlik onbewus van dit wat in die land aangaan, die armoede van swart mense en die geweld, maar ek het geweet ons bly in afgeslote kokonne en dat ons in 'n bittere stryd teen mekaar was omdat ons nie kon saamleef nie. Ons het instinktief aanvaar dat ons moes omdraai en wegstap wanneer 'n swart mens nader kom. Ons leefwyse het dit aan ons opgedwing. Jy't nie geselsies met hulle aangeknoop nie en jy was bang vir hulle. Hulle was nie ons vriende nie. Ek was heel tevrede met my lewe soos dit was en ek het vroeg al geweet ons sluit saans ons deure en vensters omdat ons bang was

swart mense val ons in die nag aan. Die gedagte dat wit mense ons ook kon aanval, het nooit by my opgekom nie. Dit was altyd 'swartes'. Ek het nie gevra hoekom hulle ons sou wou aanval of wie hulle was, of hoe hulle lewens was nie. Ek het net geweet hulle is gevaarlik.

Sondae het ons plegtig in die kerk gebid vir die manne wat ons grense bewaak het. Dit was die regte ding om te doen, omdat almal dit gedoen het. Ten minste, almal in ons wit gemeenskap. Ek het nie geweet watter grens nie, maar ek het geweet hulle veg teen swart mense. Ek het net geweet wit mense verdedig ons grense teen swart mense wat ons land wou binnedring. Hoe vreemd dat 'n mens nooit gevra het wie hierdie swart mense was nie. Het ons ons grense beskerm teen nog swart mense wat ons land van buite wou binnedring, of teen ander militêre magte in die gebied wat die land wou binnekom om die ANC te ondersteun? Al wat hulle vir ons gesê het, was dit: Ons veg teen swart kommuniste. Ek is grootgemaak met die gedagte dat alle swart mense kommuniste en ateïste is. Tog was daar swart mense wat Sondae in klein groepies saamgetrek het om in die buitelug kerk te hou. Ek het my nie hieraan gesteur nie en ek kan nie onthou dat ek agtergekom het hul optrede stem nie ooreen met dit wat vir ons vertel is nie. As kind is dit maklik om die groep te volg as jy in 'n veilige samelewing grootword. As ek onderdruk was en nie toegang gehad het tot 'n ordentlike skool, 'n regte huis of water en elektrisiteit nie, sou ek dalk ander vrae gevra het, en sou my brein ontwikkel het in 'n rigting wat my vroeër in my lewe vrae oor ongeregtigheid sou laat vra het. Maar dit het nie gebeur nie.

Vandag besef ek ook dat die samelewing waarin 'n mens grootword 'n sekere leefstyl kies. Die mense om jou, volwassenes, besluit wat sosiaal aanvaarbaar en onaanvaarbaar is. Jy gaan aan met die lewe sonder om te besef daar is ook 'n groter prentjie: twispunte, beleidsrigtings, wêreldgebeure en neigings wat jou lewe beïnvloed. Wanneer jy in gemak lewe, vra jy nie vrae nie en ek het geen rede gehad om te vra wat buite ons huis gebeur nie. Geen mens kom die wêreld as 'n rassis binne nie. Jy word 'n rassis as gevolg van invloede van buite. En teen die tyd dat ek dertien was, was ek 'n rassis. Daarvolgens moes ek nooit die mens geword het wat die langste in Nelson Mandela se diens was as persoonlike assistent nie. Maar ek het.

# 2
## *Change*

Perhaps something in my childhood suited me to Nelson Mandela.

When I was growing up, my mother often had severe spells of depression where she would simply cry for days or stay in bed and be depressed. We were never neglected but I do remember her sadness. One felt disempowered to do anything about it, not understanding what it was.

My mother is to this day one of the most decent, softly spoken, ladylike people I know. She has never sworn or used foul language in my presence. She has never spoken in a degrading manner to or about anyone, not even people that made her angry or people that harmed her in any way. She has calmness about her and reserves her extreme emotions for her inner self. I also never recall her being overly happy or excited about anything and she is moderate by nature. Her time spent in the orphanage while she was growing up obviously taught her to hide her emotions. It altered her. I recognized that burying of one's self in my years with Nelson Mandela later in life. He too had to suppress his emotions to survive prison.

My dad often got frustrated with Mom's depression and they would end up arguing about it and fighting because my mom would be so passive. My dad is a social person, the more the merrier, while my mother likes her own space and not socializing too much. I inherited that anti-social tendency from my mother. None of us realized just how troubled my mom really was.

One Friday afternoon, after playing at a friend's house, I returned home to an empty house. When I opened the kitchen door I heard mom's car in the garage. I didn't open the door to the garage but merely slipped into the house, lounging around. After a while, I heard

that the car was still in the garage, idling, but I didn't hear her opening the garage door to leave. I decided to go and look what was happening. When I opened the door between the house and the garage I vividly remember my mother resting her head against the window of the car, the car idling; she seemed asleep. I rushed to the car door and tried to open it. It was locked. I then noticed a pipe from the window and traced it to the car's exhaust. Only then did reality hit home. She was trying to commit suicide. I screamed and cried all at once and tried to force the door open.

I was twelve years of age and had little strength to make an impact. I slammed against the window but she didn't react and the rest of the events I cannot remember. I know that I called my grandmother and my gran arrived quickly because she lived around the corner. I don't know how my mom got out of the car to her bedroom, I don't know at what time Anton, my brother, came home or when the doctor arrived or my mom's best friend came. I don't remember if and who called my dad, who was travelling on business again. I don't remember where he was and I don't remember how they got hold of him – cellphones were not yet invented at the time. I do remember that this was the last day I smelled anything in my life. And that smell was gas. Doctors say that from the shock my body's ability to smell was shut off, a psychosomatic reaction to trauma.

My mom was admitted to a clinic for people suffering from depression, and stabilized. I was left constantly wondering why she would decide to leave me, just as she had been by her mom; wasn't I good enough? Did she love me enough to live? Was it me and my brother's endless fighting as siblings that drove her to do that? I was never angry at my mother, perhaps rather sad, and I felt abandoned.

Those events in the gas-filled garage in 1982 determined my relationships for ever. I am constantly terrified I will be abandoned. Left alone. So I overcompensate. I sacrifice myself to please people, hoping and trying to avoid a situation in which I find myself abandoned. And with the fear of abandonment comes the constant need for affirmation. It is not an ideal recipe for relationships of a romantic kind but it is ideal when you dedicate your life to your job and the world's most iconic statesman. In a strange twist, Nelson Mandela needed someone to devote themselves to him. To help him. He needed someone who was always there. Available to support him and to be depended upon. We complemented each other in a slightly co-dependent way. My need to please fitted with his need for absolute

loyalty.

* * *

But this was still to come. In 1988 I turned eighteen and completed school. The news was dominated by reports of killings of either policemen or 'cadres', as liberation fighters were referred to. Not a month passed without a bomb blast somewhere in the country. It became such a common occurrence that one later doesn't pay attention to numbers. There was death everywhere. South Africa was on the brink of a civil war. Violence erupted more often than not, and for the middle-class white Afrikaans people perhaps going to war against black people seemed like the only solution.

For me, though, life continued as before. My father had asked me: 'What do you want to study?' I had no idea, but since I was always engaged in cultural activities at school I opted to study acting. He gave me a definite 'No' and said that unless you are Sandra Prinsloo – one of South Africa's most successful and admired actresses – you had no chance at succeeding in the performing arts. It was my life's dream to become an actress. From childhood I remembered role-playing to be a secretary whenever I accompanied my dad to his office at weekends. My father convinced me, like most Afrikaner parents would have done at the time, to opt for a career in which job security took priority over following your passion, and I decided to enrol for a three-year National Diploma as Executive Secretary at the Technicon (now the Tshwane University of Technology) in Pretoria.

In September 1989, almost a year after my eighteenth birthday – the age at which South African citizens become legitimate voters – a general election was held. It excluded black people. No coloured, Indian or black people were allowed to vote under the apartheid laws. In South Africa's last national race-based elections the National Party lost ground and only managed to secure 48 per cent of the vote. The National Party had ruled since 1948. Its policies were based on apartheid, segregation and the promotion of the Afrikaner. People who supported them were known as Nats. Being a stern conservative, even more conservative than the Nats, I voted for the Conservative Party in 1989.

The Nats were beginning to talk about reform: allowing black people to vote, bringing an end to the Group Areas Act and discrimination against people based on the colour of their skin. The

Conservative Party opposed any change to apartheid laws and that year they became the official opposition, securing 31 per cent of the white vote. Though the total population at the time was estimated to be in the region of 30 million (there are no official figures available because black people were not counted as citizens), only about 3.1 million voters (all white) were registered, of which just over 1 million voted for the National Party's reform policies.

Unbeknown to anyone, Nelson Mandela had had his first meeting with the then President, P. W. Botha, on 4 July 1989. Mr Botha was known to oppose black majority rule, yet his willingness to meet with Mr Mandela set the tone of concessions to be made. At this point Nelson Mandela was spending his twenty-sixth year in prison. He had become the figurehead of the oppressed in South Africa even though very few people really knew him apart from his cadres. He was becoming the symbol of freedom for the masses in South Africa, even though the pictures that appeared of him were from the 1960s or were sketches of what people imagined he looked like at the time. No one was allowed access to the prison to ever take photographs of the ageing Nelson Mandela.

P. W. Botha abruptly resigned as President in August 1989, a month before the elections, after he felt that the then Minister of Education, F. W. de Klerk, had not consulted with him after a meeting he had with President Kenneth Kaunda from Zambia. Mr Botha felt undermined and resigned; Mr de Klerk was appointed Acting President for the month prior to the elections.

At this time, Nelson Mandela had been moved to Victor Verster Prison in the Paarl, close to Cape Town. He regularly met with President de Klerk and Mr de Klerk announced the release of the first long-serving political prisoners barely a month after becoming President. This was a landmark in South Africa's history: change became inevitable. I knew nothing about the prisoners being released and I can hardly remember that I paid attention to the announcement. These prisoners included Walter Sisulu, Andrew Mlangeni, Raymond Mhlaba and Ahmed Kathrada among others, some of Nelson Mandela's closest friends and colleagues. Who could have imagined that I would later adore some of these prisoners.

On 2 February 1990 President de Klerk announced the unconditional release of Nelson Mandela after being imprisoned for twenty-seven years. February in the north of Pretoria where my family lived is one of the hottest months in our summer. I was swimming in

our pool when my father came outside and the fact that someone was watching me distracted my attention. I could see that he had something on his mind. 'Yes Dad . . . ?' I said. He just looked at me and after a few moments of silence he replied, 'Now we are in trouble. The terrorist has been released.' My response was: 'Who's that?' and he replied: 'Nelson Mandela.' I had no idea who it was or what this meant to us. I could sense that he was worried but I continued swimming and left him to ponder about his announcement.

It was only much later after I had joined the Presidency that Mr Mandela told me that Mr de Klerk visited him a few days before the announcement of his release. He unceremoniously told Mr Mandela that he was free to go. Mr Mandela indicated that he couldn't leave immediately and that he needed to afford his people time to allow them to prepare for his release. He asked for an extra few days to allow people on the outside to prepare. If someone told me 'You are free to leave' after twenty-seven years I would ignore courtesy and run out, yet Mr Mandela wanted to stay to allow his people time to prepare. I often asked him whether he wasn't scared that the government could change its mind in those extra days. He looked at me, surprised that I would mistrust people in that way, laughed and then said 'No.'

It was of course only much later that I could comprehend what actually happened in South Africa at that time. Little did I know that Nelson Mandela was already aged seventy-one when he was released. Little did I know that he lost his mother and his son during his incarceration and that he was not allowed to attend their respective funerals at the time. The fact that he was a human being, a person with emotions, didn't cross my mind. All I knew was that we were in trouble, because my dad said so.

By 1992 the white National government called a referendum to decide on the future of apartheid. But, of course, whites only were allowed to vote in the referendum. The apartheid system that had been implemented in 1948 was withering. The white population was asked to express themselves in support or against the reform policies started by President de Klerk. Very few people shared the notion that reform would go further than they anticipated, but it was clear that apartheid was losing its few remaining supporters in the international community.

A total of 2.8 million whites voted in the referendum; 1.9 million were in favour of reform and an election in which non-white South

Africans could vote; 875,000 of my compatriots voted against the abolishment of apartheid. I voted 'NO' too. And I was proud of it. This was my contribution, I thought, to ensuring that the country remained governable. There was always this white Afrikaans fear that if the country was run by blacks it would become ungovernable and that they would run the whites into the ocean, take revenge for what whites denied them of for centuries.

Really it was all over by 1990, when Mr Mandela was released. It marked the end of apartheid and the beginning of a country where 'one man one vote' would apply, irrespective of the colour of your skin. But it all kind of passed me by as I was enjoying the life of being a student – the partying and late night studying to catch up on work that fell behind as a result of such partying. I had no involvement or even thought about politics or where South Africa was heading, even though I knew that apartheid had ended and that black people were free to move as they please. At social gatherings we sometimes referred briefly to what was unfolding in South Africa but never with informed detail and all playing on each other's white Afrikaner fears that, indeed, 'we were in trouble'. That was the totality of my understanding of the political situation and I wasn't bothered much.

I do recall driving to my uncle's farm in Ellisras in the north over Easter in April 1993 when we heard the news on the radio that Communist Party leader and chief of staff of the military wing of the ANC, the charismatic Chris Hani, had been killed. For whites in South Africa the communists held the real threat to our safety, security and financial future. Somehow Nelson Mandela was also considered a communist. Because South Africa, or our white world, was dominated by religion and what the church dictated, it was unthinkable that the Communist Party would ever occupy a legitimate space in South Africa. We were a capitalist state in which the whites owned and controlled all the resources.

When I asked my parents later about Chris Hani, I was told that it was a big mistake by whoever initiated his killing because even though Hani was a communist, surely he was a better deal for the white people than the so-called terrorist Mandela. I was confused by my parents' pronouncements because to me anything communist posed a serious threat, and even though Nelson Mandela had not been officially named a member of the Communist Party, surely Chris Hani was more dangerous, being the leader of that party? According to my parents, Chris Hani had exhibited some tolerance towards white

people, probably because he hadn't been imprisoned on Robben Island like Nelson Mandela, and therefore they obviously assumed that he didn't have the hatred Mr Mandela supposedly had.

Little did we know, or care, that Mr Mandela had no bitterness. He had secretly been talking about negotiations with the government from prison, determined to bring about a peaceful transition. As Ahmed Kathrada, one of Madiba's closest friends and a fellow prisoner, said, 'Forgiveness is a choice.' One inherently always expects the worst and we expected Nelson Mandela to live up to our expectations.

It was during these riveting and dangerous political times that I fell in love and got engaged. My aspirations were limited to getting married and having children, like most young Afrikaans women my age. I was only twenty-two years of age but it didn't matter. I had also graduated and I started my first job at the Department of State Expenditure in 1992 as a secretary. A few months into the job I became bored and asked for a more challenging position. I was transferred to the Human Resources division within the same department as an administrative clerk, working in mid-town Pretoria.

Apartheid had ended but life continued unchanged. We didn't feel the end of apartheid in our everyday lives. We still 'lived' apartheid even though politically changes started to emerge prior to the 1994 elections. Violence and unrest continued in far off communities, and we were continuously confronted with the pictures of dead people in rural areas. The violence was no longer only black against white but now also due to tensions between the ANC and Inkatha Freedom Party. The IFP was the ANC's biggest rival at the time.

Then my engagement ended. I was distraught and lost. What I usually do when relationships fail is that I throw myself into my work, completely and utterly, as a way of dealing with pain.

On 10 May 1994 South Africa's first democratically elected black President was inaugurated. I was twenty-three years of age and putting in every extra hour of overtime to build my career in the Human Resources department of the Department of State Expenditure. Even though the day of his swearing in was a public holiday, I was on my way to work to put in extra time. There was hardly any traffic and people avoided the streets out of fear for the outbreak of violence following the inauguration of the ANC government, which was seen as the enemy to all white people, even those whites who voted in favour of reform and for apartheid to end. An ANC government in power

meant that the majority of our leadership would change to black people, and that seriously challenged white supremacy. It was pay-back time and we expected black people to settle scores with us whites for centuries of oppression. Military vehicles were visible everywhere in the suburbs and police cars ready to respond on instructions. Still, this didn't affect my life and I found myself safe in the comfort of my office during the inauguration. As long as the police, still from the previous regime, were visible in the streets, surely we were safe. I do recall driving home seeing black people along the street and people smiling, looking happy, cheering and dancing. My thoughts were simple: Yes, you can now do as you please but please don't kill us tonight because we are white.

Prior to the elections some white people collected tinned food and perishables out of fear of civil war, violence and disruption. We expected black people to take over the country and now deprive us of basic services, that they would raid shops and create absolute chaos, sabotaging water and power supply to white suburbs. People stocked up and gathered bottled water, candles, tinned food and whatever would last them and be needed in an emergency. We expected revenge.

But that night nothing happened and we all woke up the next morning, went back to work and to our normal way of life, untouched by the previous day's events and whoever was leading this country. Life continued in a strangely unaffected way. We still had our house, we were still alive and water still came from the tap. Nothing was there to indicate that soon the very foundations of my life, my ignorance, my beliefs, my values were to be shaken up and tested. Little did I know that I would emerge from that paranoid, white cocoon of fear and denial and that the man who would lead me out of that – gently holding my hand – would be Nelson Mandela.

# 2

# Verandering

Miskien is daar iets uit my kleintyd wat gemaak het dat ek by Nelson Mandela inpas.

In my grootwordjare het my ma gereeld aan depressie gely, en dan sou sy dae aaneen huil en in die bed bly en met die siekte worstel. Ons is nooit afgeskeep nie, maar ek onthou haar hartseer. 'n Mens voel magteloos. Jy kan niks daaraan doen nie en jy kan dit nie verstaan nie.

My ma is tot vandag toe een van die ordentlikste, mees saggeaarde mense wat ek ken. 'n Ware dame. Sy het nog nooit voor my gevloek of 'n growwe woord gebruik nie. Sy het nooit iemand sleggesê nie, nie eers iemand wat haar kwaad gemaak of op enige manier leed aangedoen het nie. Sy het 'n kalmte om haar en hou haar diepste emosies vir haarself. Ek kan ook nie onthou dat sy ooit buitengewoon opgewonde of gelukkig was nie. Sy is van nature gematigd. Haar kinderdae in die weeshuis het haar duidelik geleer om haar emosies weg te steek. Dit het haar verander. Ek het dieselfde neiging om emosies in te perk later by Nelson Mandela bespeur terwyl ek vir hom gewerk het. Om die tronk te oorleef, moes hy ook in homself keer.

My ma se depressie het my pa gereeld gefrustreer en dit sou op 'n stryery uitloop omdat my ma altyd so passief was. My pa is 'n sosiale mens – hoe meer siele, hoe meer vreugde – terwyl my ma haar eie ruimte verkies en min sosiale kontak met mense het. Ek het my ma se asosiale neiging oorgeërf. Nie een van ons het besef hoeveel pyn my ma regtig ervaar het nie.

Een Vrydagaand, nadat ek by 'n maatjie gaan speel het, het ek by 'n leë huis aangekom. Toe ek die agterdeur oopmaak, het ek my ma se motor in die motorhuis gehoor. Ek het nie die motorhuis se deur oopgemaak nie, maar teruggeglip in die huis en sommer net rondgesit. Na 'n rukkie het ek gehoor die motor luier nog steeds, maar ek het nie die deur hoor oopgaan sodat sy kan ry nie. Ek het besluit om te gaan kyk wat aangaan.

Ek onthou nog goed: Toe ek die deur tussen die huis en die motorhuis oopmaak, het ek gesien my ma se kop rus teen die venster van haar motor, terwyl dit aanhou luier. Dit het gelyk of sy slaap. Ek het na die motor toe gestorm en die deur probeer oopmaak. Dit was gesluit. Dis toe dat ek sien daar kom 'n pyp by die venster uit. Ek het dit tot by die uitlaatpyp gevolg. Op daardie oomblik het die waarheid my getref: Sy

het probeer selfmoord pleeg. Ek het gegil en gehuil en probeer om die deur oop te dwing.

Ek was twaalf jaar oud en het nie die fisieke vermoë gehad om 'n verskil te maak nie. Ek het teen die venster gehamer, maar sy het glad nie gereageer nie. Ek onthou nie wat daarna gebeur het nie. Ek weet ek het my ouma gebel en sy was vinnig daar, omdat sy net om die hoek gebly het. Ek weet nie hoe my ma van haar motor tot by haar slaapkamer gekom het nie; ek weet nie wanneer my broer, Anton, tuisgekom het of wanneer die dokter of my ma se beste vriendin daar aangekom het nie. Ek onthou nie of iemand my pa gebel het en, indien wel, wie dit was nie. Hy was weer op 'n sakereis. Ek kan nie onthou waar hy was of hoe hulle hom in die hande gekry het nie – dit was nog die tyd vóór selfone in Suid-Afrika. Ek onthou wel dat dit die laaste dag was wat ek enigiets kon ruik. En wat ek geruik het, was gas. Dokters sê die skok het my reukvermoë afgestomp; 'n psigosomatiese reaksie op die trauma.

My ma is opgeneem in 'n kliniek vir depressielyers en haar toestand het gestabiliseer. Ek het onophoudelik gewonder hoekom sy sou besluit het om my te verlaat, net soos haar ma haar verlaat het. Was ek nie goed genoeg nie? Was sy lief genoeg vir my om te wil aanhou lewe? Was dit die aanhoudende stryery tussen my en my broer wat haar daartoe gedryf het? Ek was nooit kwaad vir my ma nie, dalk net hartseer, en ek het versaak gevoel.

Daardie gebeure in 1982 in die gasgevulde motorhuis het al my verhoudings daarna beïnvloed. Ek is altyd vreesbevange dat ek verwerp sal word en alleen sal agterbly. Daarom is ek geneig om te hard te probeer. Ek offer myself op om ander tevrede te stel, in die hoop dat ek 'n situasie sal skep waarin ek nie verwerp sal word nie. En saam met die vrees vir verwerping kom 'n konstante behoefte aan bevestiging. Dis nie die ideale resep vir 'n romantiese verhouding nie, maar ideaal vir iemand wat haar lewe aan haar werk oorgee. En aan die wêreld se grootste staatsman. Soos die noodlot dit wou hê, het Nelson Mandela iemand nodig gehad wat haar lewe aan hom kon wy. Om hom te ondersteun in sy pligte. Hy het iemand nodig gehad wat altyd beskikbaar sou wees om hom te ondersteun en altyd betroubaar te wees op professionele vlak. Ons het mekaar op 'n manier aangevul wat van ons mede-afhanklikes gemaak het. My drang om tevrede te

stel, het volmaak ingepas by sy behoefte aan algehele lojaliteit.

Maar dit was in die toekoms. Ek het in 1988 agttien geword en matriek geskryf. Berigte van moord op polisiemanne of 'kaders', soos vryheidsvegters hulself genoem het, het die nuus oorheers. Daar het nie 'n maand verbygegaan waarin daar nie 'n bom iewers in die land ontplof het nie. Dit was later so 'n alledaagse verskynsel dat 'n mens ophou tel het. Dood was oral. Suid-Afrika was op die rand van 'n burgeroorlog. Geweld was meer volop as vrede en vir wit middelklas-Afrikaners het 'n oorlog teen swart mense na die enigste oplossing gelyk.

Maar vir my het die lewe op dieselfde trant voortgegaan. My pa het my gevra: 'Wat wil jy studeer?' Ek het geen benul gehad nie, maar omdat ek altyd by die skool se kulturele aktiwiteite betrokke was, het ek beluit ek wil 'n aktrise word. Hy het my met 'n besliste 'nee' geantwoord en gesê tensy jy Sandra Prinsloo – een van Suid-Afrika se suksesvolste en gewildste aktrises – is, is die uitvoerende kunste 'n doodloopstraat. Dit was my lewensdroom om 'n aktrise te word. Van kleintyd af het ek die kamma-rol van sekretaresse vertolk wanneer ek oor naweke saam met my pa by sy kantoor was. My pa het my oortuig, soos die meeste Afrikaanse ouers destyds sou gedoen het, om 'n loopbaan te kies waarin ek seker sou wees van werk, eerder as om my droom na te jaag, en ek het besluit om by die Pretoriase Technikon – nou die Tshwane Universiteit van Tegnologie – in te skryf vir 'n Nasionale Diploma en my as uitvoerende sekretaresse te bekwaam. Dit was 'n driejaarkursus.

In September 1989, amper 'n jaar ná my agttiende verjaardag, is 'n nasionale verkiesing aangekondig. Dit het swart mense uitgesluit. Kragtens die apartheidswette is geen bruin mense, Indiërs of swart mense toegelaat om te stem nie. In Suid-Afrika se laaste verkiesing wat tot wit mense beperk was, het die Nasionale Party steun verloor en net 48% van die stemme getrek. Die Nasionale Party was sedert 1948 aan die bewind. Sy beleid was gegrond op apartheid, afsondering en bevordering van die Afrikaner. Die party se ondersteuners het as Natte bekend gestaan. Ek was aartskonserwatief, selfs meer konserwatief as die Natte, en het in 1989 vir die Konserwatiewe Party gestem.

Die Natte het van hervorming begin praat: die moontlikheid van

stemreg vir swart mense, die afskaffing van die Groepsgebiedewet en diskriminasie teen mense op grond van hul velkleur. Die Konserwatiewe Party het alle veranderings aan die apartheidswette teengestaan en daardie jaar die amptelike opposisie geword, met 31% van die wit stemme. Hoewel die bevolkingstal destyds op om en by dertig miljoen geskat is (daar was nie amptelike syfers beskikbaar nie omdat swart mense nie as burgers gereken is nie), was net 3,1 miljoen mense, almal wit, as kiesers geregistreer. Een miljoen van hulle het vir die Nasionale Party se hervormingsbeleid gestem.

Sonder dat enigeen daarvan weet, het Nelson Mandela sy eerste ontmoeting met die destydse president, P.W. Botha, op 4 Julie 1989 gehad. Dit was bekend dat Botha gekant was teen 'n swart meerderheidsregering, maar sy bereidwilligheid om met Nelson Mandela te praat het die klimaat geskep vir die toegewings wat later gemaak sou word. In daardie stadium het Nelson Mandela sy ses-en-twintigste jaar agter tralies uitgedien. Hy was teen dié tyd die simbool van die onderdruktes in Suid-Afrika, hoewel min mense – buiten dié wat na aan hom was – veel van hom geweet het. Vir die massas in Suid-Afrika het hy 'n simbool van vryheid begin word, hoewel die laaste bekende foto's van hom in die 1960's geneem is. Daar was ook sketse deur kunstenaars wat wou raai hoe meneer Mandela in ses-en-twintig jaar sou verouder het. Niemand is ooit toegelaat om foto's van hom in die tronk te neem nie.

In Augustus 1989, 'n maand voor die verkiesing, het president P.W. Botha onverwags bedank nadat hy uitgevind het dat F.W. de Klerk, die minister van onderwys, president Kenneth Kaunda van Zambië ontmoet het sonder om hom daaroor te raadpleeg. Hy het gevoel sy gesag word ondermyn en het bedank. Meneer De Klerk is as waarnemende president aangewys vir die maand voor die verkiesing.

Teen hierdie tyd was Nelson Mandela reeds in die Victor Verstergevangenis in die Paarl naby Kaapstad. Hy het gereeld gesprekke gevoer met meneer De Klerk, wat die vrylating van die eerste groep langtermynpolitieke gevangenes skaars 'n maand ná sy aanstelling as president aangekondig het. Dit was 'n mylpaal in Suid-Afrika se geskiedenis: verandering was nou onkeerbaar. Ek het niks van die gevangenes se vrylating geweet nie. Ek kan nie onthou dat ek daaroor gedink het nie. Die gevangenes wat vrygelaat sou word, het

Walter Sisulu, Andrew Mlangeni, Raymond Mhlaba en Ahmed Kathrada ingesluit; sommige van Nelson Mandela se beste vriende en vertrouelinge. Wie sou kon glo dat ek later so lief sou word vir party van hulle?

Op 2 Februarie 1990 het president De Klerk aangekondig Nelson Mandela word onvoorwaardelik vrygelaat ná sewe-en-twintig jaar se gevangenskap. In die noorde van Pretoria, waar my gesin gebly het, is Februarie een van die warmste maande van die somer. Ek was in ons swembad toe my pa buitentoe kom. Ek kon sien hy het iets op die hart. 'Ja, Pa?' het ek gevra.

Hy het net na my gekyk en ná 'n kort stilte geantwoord: 'Nou is ons in die moeilikheid. Die terroris word vrygelaat.'

My antwoord daarop was: 'Wie is dit?'

'Nelson Mandela,' het hy gesê. Ek het geen idee gehad wie dit was of wat dit vir ons sou beteken nie. Ek kon agterkom hy is bekommerd, maar ek het aangehou swem terwyl hy oor sy aankondiging nadink.

Baie later, nadat ek by die presidensie aangesluit het, het meneer Mandela my vertel dat president De Klerk hom 'n paar dae voor die aankondiging van sy vrylating ontmoet het. Hy het sonder seremonie vir meneer Mandela gesê hy word vrygelaat. Meneer Mandela het gesê hy kan nie dadelik gaan nie; hy moes sy mense kans gee om vir sy vrylating voor te berei. Hy het 'n paar ekstra dae gevra sodat sy mense die publiek ook hiervoor kon gereed maak. As enigeen ná sewe-entwintig jaar in die tronk vir my gesê het 'Jy is vry, jy kan gaan', sou ek my nie aan hoflikheid gesteur het nie. Ek sou uithardloop, maar meneer Mandela wou bly om sy mense tyd te gun om gereed te maak. Ek het hom gereeld gevra of hy nie bang was die regering verander van plan voor hy vrygelaat sou word nie. Hy het na my gekyk, verbaas dat ek mense so kan wantrou, gelag en 'nee' gesê.

Dit was natuurlik ook heelwat later voor ek verstaan het wat regtig destyds in Suid-Afrika aan die gang was. Ek het nie geweet Nelson Mandela was al een-en-sewentig toe hy vrygelaat is nie. Ek het ook nie geweet sy ma en seun is dood terwyl hy in die tronk was nie, en dat hy nie een van die twee se begrafnisse kon bywoon nie. Die feit dat hy 'n mens was, iemand met emosies, het nie by my opgekom nie. Ek het net geweet ons was in die moeilikheid, want my pa het so gesê.

In 1992 het die wit regering ’n referendum uitgeroep sodat kiesers oor die toekoms van apartheid kon besluit. Maar natuurlik is net wit mense toegelaat om in die referendum te stem. Die apartheidsbestel wat in 1948 in werking getree het, was besig om te verkrummel. Die wit bevolking is gevra om te besluit of hulle ten gunste van F.W. de Klerk se hervormingsbeleid is of nie. Min mense het geglo hervorming sou veel verder gaan as dit wat hulle in daardie stadium kon sien, maar dit was duidelik dat apartheid besig was om sy laaste ondersteuners in die internasionale gemeenskap te verloor.

Altesaam 2,8 miljoen kiesers het in die referendum gestem: 1,9 miljoen was ten gunste van hervorming en ’n algemene verkiesing, weer net vir wit mense; agthonderd-vyf-en-sewentigduisend van my landgenote het teen die afskaffing van apartheid gestem. Ek het ook daarteen gestem. En ek was trots daarop. Dit was my bydrae, het ek geglo, om te verseker dat die land regeerbaar sou bly. Daar was altyd ’n vrees onder wit Afrikaners dat die land onregeerbaar sou wees met swart mense in beheer en dat hulle die wit mense in die see sou jaag om wraak te neem vir dit wat die wit mense hulle ontsê het.

Alles was teen 1990 verby toe meneer Mandela vrygelaat is. Dit het die einde van apartheid ingelui en die begin van ’n land waarin mense van alle bevolkingsgroepe stemreg sou kry. Maar al hierdie dinge het feitlik ongesiens by my verbygegaan terwyl ek die studentelewe geniet het – die partytjies en laatnagstudies om die tyd in te haal wat ek as gevolg van die partytjies verloor het. Ek was glad nie by die politiek betrokke nie en ek het glad nie daaroor gedink nie. Ook nie oor die toekoms waarop Suid-Afrika afstuur nie, hoewel ek geweet het apartheid is verby en swart mense kan nou rondbeweeg soos hulle wil. By sosiale geleenthede het ons partykeer vir ’n kort tydjie gepraat oor die dinge wat besig was om te gebeur, maar ons was nie goed ingelig nie. Ons het net mekaar se wit Afrikanervrese versterk dat ons inderdaad ‘in die moeilikheid’ was. Dit was die somtotaal van my begrip van die politiek en dit het my min gepla.

Ek onthou wel dat ons tydens Paasfees in 1993 op pad was na my oom se plaas in Ellisras in die noorde toe ons op die radionuus hoor die leier van die Suid-Afrikaanse Kommunistiese Party en personeelhoof van die ANC se militêre vleuel, Chris Hani, is vermoor. Vir wit mense in Suid-Afrika het die kommuniste die ware bedreiging

ingehou vir ons veiligheid en finansiële toekoms. Mense het aangeneem Nelson Mandela is ook 'n kommunis. Omdat Suid-Afrika, of ons wit wêreldjie, deur godsdiens en die kerk se voorskrifte oorheers is, was dit ondenkbaar dat die SAKP ooit 'n regmatige plek in die land sou kon hê. Ons was 'n kapitalistiese land waarin die wit mense al die hulpbronne beheer het.

Toe ek my ouers later oor Chris Hani uitvra, het hulle gesê wie ook al vir sy dood verantwoordelik was, het 'n groot fout gemaak, want al was Hani 'n kommunis, was hy seer sekerlik verkieslik bo die terroris Nelson Mandela. My ouers se standpunt het my verwar omdat enigiets te doen met kommunisme vir my 'n bedreiging verteenwoordig het, en waar Nelson Mandela nooit amptelik 'n kommunis genoem is nie, was Hani die partyleier. Volgens my ouers was hy tot 'n mate verdraagsaam teenoor wit mense, waarskynlik omdat hy nooit op Robbeneiland gevange gehou is soos Nelson Mandela nie, en om dié rede het hulle aanvaar hy sou minder haatdraend as meneer Mandela gewees het.

Ons het nie geweet, of omgegee, dat meneer Mandela glad nie bitter was nie. Terwyl hy in die tronk was, het hy in die geheim met die regering begin praat oor onderhandelings, vasbeslote om 'n vreedsame oorgang te bewerkstellig. Soos Ahmed Kathrada, een van Madiba se beste vriende en 'n medegevangene, dit gestel het: 'Vergifnis is 'n keuse'. 'n Mens het 'n natuurlike geneigdheid om die ergste te verwag, en ons het aanvaar dat Nelson Mandela aan dié verwagtinge sou voldoen.

Dit was in hierdie meesleurende en gevaarlike politieke tye dat ek verlief en verloof geraak het. Al wat ek wou hê, was om te trou en kinders te hê, soos die meeste Afrikanermeisies van my ouderdom. Ek was net twee-en-twintig, maar dit het nie saak gemaak nie. Ek het ook my diploma verwerf en in 1992 my eerste werk begin as sekretaresse by die departement van staatsbesteding. Ná 'n paar maande in die pos het ek verveeld begin raak en gevra om geskuif te word na iets wat meer uitdagings bied. Ek is na menslike hulpbronne in dieselfde afdeling oorgeplaas as administratiewe klerk in 'n kantoor in Pretoria se middestad.

Apartheid is afgeskaf, maar die lewe het onveranderd voortgegaan. Die einde van apartheid het nie 'n impak op ons lewens gehad nie.

Ons het apartheid steeds 'geleef', al het politieke veranderinge voor die verkiesing in 1994 begin. Geweld en onrus het in verafgeleë gemeenskappe voortgeduur, en daar was oral foto's van dooie mense in plattelandse gebiede. Die geweld was nie meer net swart mense wat wit mense aanval nie, maar ook die gevolg van spanning tussen die ANC en die Inkhata-Vryheidsparty. Die IVP was in daardie tyd die ANC se grootste teenstander.

Toe is my verlowing verbreek. My hart was gebroke en ek het verlore gevoel. Wat ek gewoonlik doen wanneer verhoudings eindig, is om myself geheel en al aan my werk oor te gee as 'n manier om die pyn te verwerk.

Suid-Afrika se eerste demokraties verkose swart president is op 10 Mei 1994 ingehuldig. Ek was drie-en-twintig en ek het soveel oortydure gewerk as wat ek kon om my loopbaan by menslike hulpbronne te bevorder. Al was die dag van die inhuldiging 'n openbare vakansiedag, is ek werk toe om ekstra ure in te sit. Daar was amper geen verkeer nie en mense het die strate vermy uit vrees dat daar geweld sou uitbreek ná die ANC-regering se oorname. Die ANC is nog gesien as die vyand van alle wit mense, selfs dié van hulle wat ten gunste van hervorming en die einde van apartheid gestem het. 'n ANC-regering wat in beheer van die land staan, het beteken dat die meerderheid van ons leierskap na swart mense oorgeplaas sou word, en dit was 'n groot uitdaging vir wit heerskappy. Dit was tyd om ons skuld te betaal en ons het verwag dat swart mense wraak sou neem teen ons wit mense ná al die jare van onderdrukking. Militêre voertuie was oral in die voorstede te sien en polisiemotors het gereed gestaan sodat opdragte uitgevoer kon word. Nogtans het dit nie my lewe geraak nie en ek het myself ten tyde van die inhuldiging in die gemak van my kantoor bevind. Solank die polisie, steeds dié van die vorige regering, sigbaar op straat was, was ons sekerlik veilig. Ek onthou wel dat ek op pad huis toe verby swart mense gery het en mense wat glimlag. Hulle het gelukkig gelyk en gejuig en gedans. Daar het 'n eenvoudige gedagte deur my kop gegaan: Ja, julle kan nou doen wat julle wil, maar moet ons asseblief nie vanaand kom doodmaak omdat ons wit is nie.

Voor die verkiesing het sommige wit mense blikkieskos en bederfbare goedere opgegaar uit vrees vir 'n burgeroorlog, geweld en

aankoms. Ek het die deur toegemaak wat na my kantoor lei om te verseker dat niks wat in die gang gebeur, versteur sou word nie. Aan die verbygaande voeteval en kabaal het ek geweet die president het aangekom en hy het by my kantoor verbygestap, in die gang af, tot by sy kantoor. Gaste het aangekom om hom te spreek en is sonder oponthoud na sy kantoor toe geneem. Alles het stiptelik plaasgevind en is op die korrekte manier uitgevoer. Ek het stil op my stoel gesit en vir opdragte gewag. Ek het gesien die lyfwagte is almal gewapen en ek was gespanne en versigtig. Ek wou seker maak ek voer geen skielike beweging uit wat verkeerd vertolk kon word nie. Dit was die eerste keer dat ek gewapende mense so naby aan my gehad het en dit het my senuweeagtig gemaak.

’n Paar uur later het Mary my gevra om iets te tik en na haar kantoor te bring sodra ek klaar is. Dis wat ek gedoen het, en ek het nog na die vel papier in my hand gekyk, toe ek amper in president Mandela vasloop terwyl hy by Mary se kantoor uitstap gang toe, omring deur lyfwagte. Hy het eerste sy hand na my uitgesteek om my te groet. Ek was verward en ek het nie geweet of dit gepas sou wees om met hom te praat nie. ‘Goeiemôre, meneer Mandela,’ het ek op Engels gesê. Op daardie oomblik weet ’n mens nie wat om te doen anders as om in trane uit te bars nie. En dit was toe wat ek gedoen het. Alles was net een te veel. Ek het begin snik. Hy het met my gepraat, maar ek het nie verstaan wat hy sê nie. Ek was geskok. Ek moes sê: ‘Ekskuus tog, Meneer die President,’ sodat hy kon herhaal wat hy vir my gesê het. Nadat ek my gedagtes – of my maag, ek is nie seker watter een nie – tot bedaring gebring het, het ek besef hy praat Afrikaans met my. My huistaal.

Hy was duidelik oud en het saggeaard gelyk. Ek het op sy plooie en sy warm, opregte glimlag gefokus. Dis het geklink asof hy rêrig wou weet toe hy my naam vra. Ek wou my hand terugtrek nadat ek syne geskud het, maar hy het nie laat los nie. Ek kon die tekstuur van sy hand teen myne voel en ek het begin sweet. Ek was nie seker of ek veronderstel was om hierdie swart man se hand vas te hou nie. Ek wou gehad het hy moet myne los, maar hy het nie en het gevra waar ek vandaan kom en waar ek werk. Ek het nie geweet of ek Afrikaans of Engels moes praat nie en ek kan nie onthou watter een ek gekies het nie, maar ons het in ’n mengsel van die twee met mekaar gepraat.

Emosie het my oorval en ek kon nie aangaan nie. Dit was toe dat ’n skuldgevoel my tref. Ek het sleg gevoel dat hierdie saggeaarde man met die sagmoedige oë en die ruim hart met my in my eie taal gepraat het, en dit nadat ‘my mense’ hom vir soveel jare tronk toe gestuur het. Ek het dadelik berou gehad omdat ek ‘nee’ gestem het in die referendum. Hoe kan ek al hierdie vooroordeel binne vyf minute regstel? Skielik wou ek net om verskoning vra. Ek het nooit gewonder hoe sewe-en-twintig jaar in die tronk moes voel nie, maar ek was nog nie eers sewe-en-twintig jaar oud nie. Ek was net drie-en-twintig, met my vier-en-twintigste verjaardag om die draai, en ’n hele leeftyd in die tronk was vir my ondenkbaar.

President Mandela het gesien ek kon nie verder praat nie, en terwyl hy steeds my hand vashou, het hy liggies met sy linkerhand op my skouer getik en gesê: ‘Toemaar nou, ek dink jy oorreageer.’ In die eerste plek was ek nie gewoond daaraan dat iemand so reguit vir my sê ek oorreageer nie, en tweedens was ek verleë dat dit ’n president was wat dit vir my sê. Ek het kalmer geword. Hy was duidelik haastig en ons het uiteengegaan. Sy laaste woorde aan my was: ‘Ek is bly ons het ontmoet en ek hoop ek sien jou weer.’ Toe hy wegstap, het ek gedink: Ja, ja. Hoe kan ’n president dink ek is belangrik? En dit is immers my mense wat hom soveel leed aangedoen het.

Die skok het my die hele dag bygebly en ek het huis toe gegaan en my ouers vertel ek het die president ontmoet en hoe gaaf hy vir my lyk. Hy het Afrikaans met my gepraat. My ouers het my nie uitgevra nie en net aangegaan met dit waarmee hulle besig was, onaangeraak deur my aankondiging. Hulle was seker maar gewoond daaraan dat ek effens oordryf en ek het die gevoel gekry hulle dink ek jok. Ek het gaan slaap, steeds in die war oor my ontmoeting met die president, en het nie geweet wat ek dink en hoe ek voel oor hierdie gawe man wat deur my ouers en gemeenskap as ’n terroris beskou word nie.

Ek het Mary die volgende dag uitgevra oor die president se vlot Afrikaans. Sy het verduidelik dat hy doelbewus Afrikaans in die tronk geleer het sodat hy beter met sy bewaarders kon kommunikeer. Dit het my eers later getref dat hy sekerlik ook die apartheidleiers met sy Afrikaans sou beïndruk wanneer hy hulle vir samesprekings ontmoet het. Dis nogal ’n lagwekkende ervaring wanneer gebeure ’n mens se verwagtinge uit die pad vee. Die laaste ding wat ’n Afrikaner van

Nelson Mandela sou verwag, was dat hy jou in Afrikaans sou aanspreek. Alles het vir my duidelik geword toe hy heelwat later vir my gesê het: 'Wanneer jy met 'n man praat, praat jy met sy kop, maar wanneer jy met hom in sy eie taal praat, praat jy met sy hart.' En dis presies wat hy gedoen het. Ek het verstaan dat hy sy bewaarders amper kon beswymel deurdat hy hulle taal kon praat. Afrikaans, as die taal van die onderdrukker, is destyds oral verfoei en was sinoniem met die apartheidsregering. Ek sou ook later hoor dat Afrikaans in 1976 as amptelike onderrigtaal op swart skole afgedwing is. Dit het tot die Soweto-opstand gelei waaraan sowat twintigduisend leerlinge deelgeneem het, en hoewel die amptelike dodetal op honderd-ses-en-sewentig staan, is daar baie mense wat meen tot so veel as sewehonderd leerlinge is dood. Daar is nie destyds van swart mense rekord gehou nie en daarom klop amptelike syfers en skattings feitlik nooit. Daar bestaan nie 'n amptelike register nie.

In die weke ná ons ontmoeting het ek die president 'n paar keer op 'n afstand gesien wanneer hy in en uit by sy kantoor is. Ek het op my tikwerk gekonsentreer en Mary bygestaan en nooit moeite gedoen om naby hom te kom of om deur hom opgemerk te word nie. Pleks daarvan het ek met die lyfwagte vriende gemaak, swart en wit. Party van hulle het hulle oor my ontferm en was nuuskierig oor my agtergrond. Ek was nooit seker of hulle my dophou of nie; of hulle uit blote belangstelling vrae vra, en of hulle as deel van hul werk wou seker maak ek hou nie 'n bedreiging vir die president se veiligheid in nie.

Elke keer wanneer die president by my kantoor verbygestap het, het ek seker gemaak my deur is toe, asof ek nog 'n emosionele ontmoeting met hom wou vermy. Ek het letterlik weggekruip wanneer ek hom hoor aankom en net sy rug gesien wanneer hy verby my kantoor loop. Ek was wel bly wanneer hy op kantoor was, want dit het 'n bietjie opwinding en besoeke van interessante mense verseker. Hy was vir my meer boeiend as sy besoekers. Ek het hulle nie altyd opgemerk nie. Ek het net geweet ek het party van hulle se name al in die media of tydskrifte gesien.

Ek onthou wel 'n besoek van Basetsana Makgalemele, wat toe pas as Mejuffou Suid-Afrika gekroon is. Ek het voor die tyd geoefen om haar van reg uit te spreek en teen die tyd dat sy by ons aangekom het, was

ek gereed. Sy het met die president gaan praat en toe sy klaar was, het Mary ons kom roep sodat ons haar ook kon ontmoet.

Mary het een middag aangekondig dat die president al sy persoonlike personeel die volgende dag by sy ampswoning wou ontvang vir middagete. Kort na sy inhuldiging het hy die presidensiële woning tot Mahlamba Ndlopfu herdoop, wat 'die begin van 'n nuwe dagbreek' beteken. Ek het gedink dis heel toepaslik. Ek was uiters senuweeagtig en beslis nie gereed om saam met enige president te eet nie. Ek het geen idee gehad watter eetgerei om eerste te gebruik nie, en een van my kollegas het gesê ek moet haar net dophou en haar voorbeeld volg, wat my gemakliker laat voel het. Ek het my ma ook die aand voor die ete gevra hoe kies mens uit 'n stel messe en vurke langs jou bord. Sy het 'n boek van Emsie Schoeman, 'n etiket-deskundige, nadergetrek en ek het 'n kitsles in tafelmaniere gekry. Met ons aankoms by Mahlamba Ndlopfu is ons na 'n sitkamer gelei. Die president was nog in 'n vergadering, maar iemand het vir hom gesê ons het opgedaag. Hy het sy vergadering afgesluit en hom by ons in die sitkamer kom aansluit. Hy het ons gegroet deur elkeen van ons se hand te skud en heel ontspanne met die groep gesels, en daarna saam met ons na die eetkamer toe gestap. Teen dié tyd het ek al geleer om myself in te hou en ek het nie gehuil nie. Dit was gaaf van hom om sy personeel vir middagete te nooi en toe ek na my kollegas kyk, het dit by my opgekom dat die sewe van ons feitlik al die rasse in die land verteenwoordig. Mary Mxadana, sy private sekretaresse, is swart; Morris Tshabalala, een van die assistent- private sekretarisse, is ook swart; Elize Wessels, assistent- private sekretaresse, is wit, Alan Pillay, administratiewe beampte, was 'n Indiër; Lanois Coetzee by ontvangs is wit; Olga Tsoko, ook by ontvangs, is swart; en dan ek, die mees junior wat ouderdom en rang betref, ook wit.

Ek het verneem die president het kort ná sy inhuldiging al die personeellede van die ou presidensie wat vir die vorige regering gewerk het vir 'n vergadering ingeroep om hul vrese te besweer dat hulle dalk afgedank of oortollig verklaar sou word, sonder dat die saak met hulle bespreek is en sonder dat hulle self daaroor kon besluit. Hy het hulle gevra om te bly en aan die Regering van Nasionale Eenheid te help bou, maar gesê hulle kan aanbeweeg as hulle wou. Die personeel het hierdie keuse baie waardeer. Die presidentskantoor was

nou ’n mengsel van swart en wit, wat die ‘reënboognasie’ waarna hy so baie in sy toesprake verwys het, verteenwoordig.

Ek het ook opgemerk dat die foto’s van oudpresidente en voormalige eerste ministers steeds in Tuynhuys, die presidentskantoor in Kaapstad, teen die mure hang. Ek het dit weer vreemd gevind dat hy nie probeer het om die verlede uit te wis nie. Hierdie mense was immers aan die voorpunt van die onderdrukking van sy mense, en hulle het hom tronk toe gestuur. Maar president Mandela het vasgestaan dat die foto’s moes bly. Hulle was deel van Suid-Afrika se geskiedenis, maak nie saak hoe onaangenaam die herinneringe was nie.

Vir die ete is ’n ronde tafel gedek en ek het vinnig ’n stoel ver van syne af gekies om enige ongemaklike gesprekke of moeilike vrae van sy kant af te vermy, en ek wou ook nie ’n stoel vat van iemand wat graag langs hom wou sit nie. Dit was eenuur, en pleks van middagete het een van die huishoudsters ingekom met ’n klein swart FM-radio. Dit het soos ’n antieke stuk gelyk; die tipe ding wat teen daardie tyd nie meer baie gebruik is nie. Dit was nuustyd en die radio is aangeskakel en op die vensterbank neergesit. Terwyl die nuus gelees is, het ons ongemaklik na mekaar gekyk. Die president het met aandag geluister en dit wat gelees is duidelik in ’n ernstige lig beskou. Ek kan vaagweg iets onthou van Suid-Afrika wat as ’n vredesmag in Afrika sou optree; die Achille Lauro wat aan die Somaliese kus gesink het en Cindy Crawford en Richard Gere wat aangekondig het hul paaie gaan skei. Ek het op die nuus probeer fokus, maar my gedagtes was by die president, hoe hy op daardie oomblik voel en waaraan hy dink, en die heel belangrikste, hoe hy oor die drie Afrikaners voel wat saam met hom vir middagete aangesit het.

Ná die nuus is middagete bedien. Anders as wat ek verwag het, was die ete eenvoudig. Daar was ’n voorgereg, hoofgereg, nagereg en koffie. Die kos was soos dié wat ’n mens by jou huis sou kook – niks buitengewoon nie, en jy het geweet presies wat jy eet. Die president het ’n glasie wyn geniet en dis vir ons ook aangebied, maar ek het net water gedrink. Tydens die ete het hy vir ons staaltjies van sy dae in die tronk vertel en ek moes my naels in my handpalms druk om te keer dat ek weer in trane uitbars. Teen die tyd dat die nagereg bedien is, kon ek myself nie meer beheer nie en daar het trane in my oë

opgewel. Ek was só jammer vir hom. Hy het ons van sy kosbare tamatietuintjie in die tronk vertel en hoeveel sy oes vir hom beteken het. Hy het ook verduidelik hoe hulle in die kalksteengroef moes werk, en hoe die weerkaatsing van die son op die wit rotse sy oë beskadig het. Hy was 'n wonderlike storieverteller en ons kon ons verbeel hoe die lewe op Suid-Afrika se Alcatraz en in sy tronksel op Robbeneiland was. Ek het my probeer indink hoe dit voel om die een seisoen na die ander in 'n tronksel met koue betonvloere deur te bring; om'n badkamer met ander gevangenes te deel; om geen privaatheid te hê nie; om vaal, vervelige kos op spesifieke tye te eet, sewe-en-twintig jaar lank. Sover ek kon sien, was hy nie hartseer terwyl hy hierdie stories vertel nie. Vir my het dit soos 'n tragedie geklink, maar hy het dit op 'n kleurryke manier vertel, die teenoorgestelde van die prentjie in my somber verbeelding.

Ná die ete is ons terug kantoor toe, waar ons gesels het oor ons ervaring by die president se huis, en ek kon openlik sê hoe jammer ek hom kry. Enigeen kon sien die president wou nie simpatie hê nie. Dit was iets wat hy as deel van sy geskiedenis gesien het en hy sou nie toelaat dat dit die verloop van die res van sy lewe bepaal nie. Ek het kort daarna op 'n aanhaling afgekom wat dit baie goed uitgedruk het: 'Dis nie belangrik wat met jou gebeur nie, maar hoe jy daardie gebeure hanteer.'

Ek het later gelees Madiba het geskryf dit was makliker om ander mense te verander as om homself te verander, en tot vandag toe wonder ek oor sy stryd met homself oor vergifnis en versoening. Ek probeer my indink hoe 'n mens regtig aan jouself moet werk om jou denke en sienings te verander: om daardie besluit te neem om te vergewe, soos Ahmed Kathrada vir my gesê het. Madiba het dit só gestel: Wanneer jy besluit om te vergewe, laat jy nie net die onderdrukte vry nie, maar ook die onderdrukker.

Later daardie jaar is doktor Johan Heyns, 'n belangrike Afrikanerleier wat teen apartheid gekant was, vermoor en die president het al die generaals in beheer van die veiligheidsmagte vir 'n vergadering na sy kantoor ontbied. Heyns was die moderator van die algemene sinode van die Nederduits-Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika. Die kerk was magtig en het godsdiens gebruik om apartheid goed te praat. Heyns was een van die min Afrikanerleiers wat bereid was om hom teen

apartheid uit te spreek op ’n tyd toe min mense dit sou waag. Daar is vermoed dat die moord op hom die werk was van mense wat spanning tussen wit en swart wou aanblaas en die land van koers af wou stuur voor die nuwe regering gevestig kon word. As iemand wat gesien het apartheid was verkeerd en wat graag met die nuwe regering wou saamwerk, kon Heyns moontlik ’n teiken vir wit Afrikaner-ekstremiste gewees het; dieselfde soort konserwatiewe mense wat ek in die verlede met my hele hart ondersteun het. Konserwatiewe Afrikaners wou nie die veranderings in die land aanvaar nie. Ek het stadigaan oor my eie waardes begin nadink, en al was ek onseker, het ek skiet gegee en besef dis nie logies of sinvol om teen verandering vas te skop nie.

Toe die generaals in hul uniforms verby my kantoor stap op pad na die president s’n, kon ek nie help om trots te voel nie. Ons Afrikaners is trotse mense, veral op ons generaals en mense in sulke hoë posisies. Dis ingebore, maar ons het hulle ook vertrou sonder om vrae te vra en sonder vooroordeel. Ek was trots op hul teenwoordigheid, al was daar spanning in die kantoor.

Die president het ook vir generaal Constand Viljoen laat kom. Hy was die leier van die Vryheidsfront, ’n regse party wat president Mandela teengestaan het oor sake soos magsdeling en grondhervorming. Ek was baie trots toe ek Viljoen ontmoet het. Hy was pure Boer in elke sin van die woord (Afrikaner en plaasboer). Hy was ook bly om ’n meisie in die presidentskantoor teë te kom wat soos die toonbeeld van ’n ware Afrikanermeisie lyk. Ek het my verbeel iemand met dieselfde kultuur en agtergrond in die presidentskantoor sou hom op sy gemak laat voel. Die president wou nie in sy kantoor met die generaal praat nie, dalk omdat hy gedink het daar kon meeluisterapparaat wees, en het met hom op ’n rusbank voor die ingang van die vrouekleedkamer in ons kantoor gesels. Nadat hulle gaan sit het, het die president my geroep. Ek is op Afrikaans aan Viljoen voorgestel en die president het met ’n warm glimlag op sy gesig gesê ek is ’n regte Boeremeisie.

Wat het president Mandela daarmee bedoel? Was dit omdat ek Afrikaans praat? Of het hy aangevoel ek kom uit ’n konserwatiewe gesin? Of het ek maar net soos ’n Afrikaner gelyk? Ek het eers later gedink my gewig kon my dalk soos ’n tipiese Afrikanervrou laat lyk. Dit was toe nogal vir my ’n teer puntjie. Afrikaners is meestal nogal

groot gebou, met ’n beenstruktuur wat groter is as dié van baie ander groepe. Die meeste van ons hou ook van eet, veral brood en vleis. Het Nelson Mandela regtig gedink ek lyk soos jou gemiddelde Afrikaanse plaasmeisie?

Ek is daardie aand huis toe en het trots vir my ouers vertel ek het generaal Viljoen ontmoet. Ek het nog steeds glad nie in politiek belang gestel nie. Al wat ek geweet het, is dat hulle oor doktor Johan Heyns se dood gepraat het. My ouers was dié keer duidelik meer beïndruk deur my aankondiging, aangesien Viljoen gesien is as iemand wat vir konserwatiewe Afrikaners opstaan. ’n Verslag oor die ondersoek na die moord op Heyns het later op my lessenaar beland, maar ek het geen begeerte gehad om dit te lees nie, iets waaroor ek later baie spyt was.

Soos die jaar aangestap het, het ek tuis begin voel in my werksomgewing en met my pligte. Ek het Mary op hoogte van veiligheidsake gehou, die lugmag van die president se bewegings in kennis gestel en met sy personeel in die ANC gewerk. Maandae was die president heeldag by Shell House, die ANC se hoofkwartier in Johannesburg. (Die hoofkwartier het later geskuif na Luthuli-huis, vernoem na Albert Luthuli, voormalige leier van die ANC). Ons is nie toegelaat om die president op Maandae te steur nie, en vyf jaar lank het hy elke Maandag daar deurgebring wanneer ons nie oorsee was nie. Ons het nooit geweet wat hy daar maak en saam met wie nie, en hy het nooit partypolitiek en sy pligte as president gemeng nie. Maar hy was onafskeidbaar van die ANC en sou nooit wegstap van die party wat sy lewe en politieke loopbaan gevorm het nie. As president het hy die ANC se beleid en struktuur nagevolg.

Op ’n dag het Mary my gebel om te sê die president wil hê ek moet na sy huis in Houghton, Johannesburg, toe ry om hom met iets in Afrikaans te help. Hy het probleme met een van sy oë gehad ná ’n operasie en sou ’n paar dae lank by die huis bly tot hy beter voel.

Toe ek by sy huis in Houghton aankom, was daar ’n paar veiligheidsvoertuie buite geparkeer. Die president self het op ’n gemakstoel buite in die tuin onder ’n boom gesit. Hy het ’n sonbril opgehad, met sy voete op ’n voetstoeltjie. Die sonbril was natuurlik om sy oog, wat nog nie gesond was nie, te beskerm. Ons het handgeskud en hy het my vriendelik gegroet. Hy het my gevra om langs hom te kom sit en *Beeld*, die Afrikaanse dagblad in ons gebied,

vir my aangegee en gevra of ek dit vir hom sal lees. Ek was skielik paniekerig. Dit het vir ’n oomblik gevoel asof ek nie meer kan lees nie.

Ek het aangeploeter totdat hy my gestop het. Hy het gesê ek moet ontspan. Daar was ’n lag in sy stem toe hy my vra om van voor af te begin, hierdie keer ’n bietjie stadiger. Dit was makliker. Toe kom ek in die artikel op die van Mamoepa af. Ronnie Mamoepa was toe die ANC se woordvoerder. Ek het die naam presies gelees asof dit ’n Afrikaanse woord was. Die president het my stilgemaak en reggehelp: ’n mens spreek dit Mamo-epa uit. Ek het dankie gesê en aangehou lees. Toe ek weer by die naam uitkom, het ek probeer om dit so vinnig as moontlik verby te kry, maar die president het weer gekeer en my geduldig reggehelp. Toe moes ek dit agter hom aan sê. Teen die derde keer het ek besef ek moet konsentreer en dat hy nie daarvan gaan hou as hy sien ek probeer nie regtig nie. Ek begin toe fokus en met die vierde keer wat ek dit raaklees, het hy my gelukgewens met my goeie uitspaak. Ek het gevoel asof ek ’n goue medalje by die Olimpiese Spele gewen het en was amper verleë oor die ophef wat hy gemaak het. Ek het ’n bietjie ontspan, maar nie heeltemal nie. Ek het ook te vinnig gelees en hy het my ’n paar keer laat weet ek moet stadiger. Dit was net die spanning. Hy het my toe gevra om iets aan hom te verduidelik wat hy nie verstaan nie en ek het die sin weer gelees en die konteks uitgelê. Nadat ek nog ’n paar artikels gelees het, het hy gesê ek kan maar teruggaan Pretoria toe. Ek onthou ek het soos ’n marathonatleet gesweet van die senuwees en ek was bly om terug te wees in Pretoria, waar ek weer eens van ’n ongemaklike samekoms moes herstel.

Daarna was ons terug by ons ou roetine, maar die volgende keer dat ek die president gesien het, was ek meer op my gemak. Ek was nie direk betrokke by sy dagtake nie, maar partykeer het ek hom gesien wanneer hy by my kantoor verbystap, en ander kere het ek hom in die gang teëgekom. Ek het nie meer weggekruip of skaam gevoel nie en besluit as hy van my wou ontslae raak omdat ek ’n Afrikaner is, sou ek dit maar moes aanvaar en ’n ander plan maak. Vir die eerste keer het dit vir my gelyk asof so iets nie sou gebeur nie en al was ek nog ’n bietjie skepties oor sy gevoel teenoor wit mense, het ek troos gevind in die feit dat hy tot in daardie stadium net warmte uitgestraal het.

Ek het probeer om die politieke wêreld om my te verstaan. Dit was nie maklik nie en ek moes letterlik ’n kitskursus in Suid-Afrikaanse

politiek volg. Een van die lyfwagte het aangebied om my en my twee beste vriende, Pieter Moolman en Andries Ellis, op 'n toer deur Soweto te vat. Soweto is 'n township aan die buitewyke van Johannesburg waar swart mense in die apartheidsjare moes bly. Ons was senuweeagtig en bang, maar ons het gegaan omdat ons nuuskierig was om te sien hoe dit lyk.

Die lyfwag het vir ons president Mandela se eerste huis in Vilakazistraat gewys, en toe aartsbiskop Desmond Tutu s'n in dieselfde straat. Ons was ook by die Hector Pieterson-museum, waar hy vir ons van 1976 se skole-opstand vertel het. Hector was 'n dertienjarige kind toe hy saam met duisende ander skoolkinders aan die betoging deelgeneem het om beswaar te maak omdat skole gedwing is om alle klasse vir swart kinders in Afrikaans aan te bied. Die betoging was veronderstel om vreedsaam te wees, maar geweld het uitgebreek toe die polisie opdaag en op kinders begin skiet het om hulle uitmekaar te jaag. Hector is getref, en die bekende foto waarop 'n ander leerling met 'n sterwende Hector in sy arms weghardloop, het die beeld geword wat die wêreld van Suid-Afrika onder apartheid gesien het. Hector was 'n held.

Die polisieman wat ons Soweto toe gevat het, het vir ons wegkruipplekke gewys wat die ANC en sy militêre vleuel gebruik het terwyl die beweging verbied was. Ons was opgewonde omdat ons nuwe dinge kon leer, maar ook senuweeagtig omdat ons in Soweto was. Wit mense het nie in daardie tyd Soweto toe gegaan nie, maar ons begeleier was gewapen en ek het geweet hy sou in die moeilikheid kom as ons iets moes oorkom in sy sorg. Ons het gesien Soweto was nie die sogenaamde plakkerskamp soos ek gedink het dit sou wees nie. Mense was besig om groot huise daar te bou, party van hulle baie luuks, en ek kon niks sien waarvoor ek bang hoef te wees nie. Ek het later gehoor ons gids het bande met die Nasionale Intelligensiediens gehad en soms gedink die toer was net 'n manier om te kyk of ons enige bedreiging vir die president inhou. Dit sou sin maak, aangesien ek so naby die president beweeg het.

Aan die einde van 1994 is die president op vakansie Saoedi-Arabië toe. Ek kon glad nie verstaan hoekom enigiemand daar sou wou vakansie hou nie. Ek het gehoor die president het 'n hospitaal besoek terwyl hy daar was en 'n paar Suid-Afrikaanse verpleegsters ontmoet,

en dat hy ook vriende daar het, maar ’n vakansie in die woestyn was nogtans vir my vreemd.

Op die dag van die president se terugkeer uit Saoedi-Arabië het Mary my gevra om saam te gaan lughawe toe om hom te gaan oplaai. Ek was baie opgewonde en het die kans aangegryp. Teen dié tyd het my houding teenoor hom verander. Sy interaksies met my was altyd aangenaam en hy was vriendelik en warm wanneer hy met my gepraat het. Ek het het dus uitgesien na die geleentheid om hom te sien. Mary het gesê ek moet my foonboekie saambring lughawe toe, aangesien hy oproepe van die lughawe af wou maak, wat toe ook die geval was. Teen daardie tyd het ek my al bewapen met ’n foonboekie met al die belangrike nommers wat Mary of die president nodig kon kry. Dis nie iets wat sy gesê het ek moet doen nie, maar ek het aanvaar ’n mens moet sekere inligting te alle tye by jou hê indien jy doeltreffend wil wees.

Met sy aankoms by die lughawe het die president ons almal gegroet. Dit gelyk asof hy bly was om my te sien en hy het gesê hy het aan my gedink. Ek het weer gedink: Ja, ja. Ek is seker ’n president het belangriker dinge waaroor hy moet nadink as ’n tikster in sy kantoor. Later het ek besef hy het waarskynlik klaar begin werk aan ’n strategie om my te gebruik as ’n perfekte voorbeeld van ’n Afrikaner in sy kantoor en te kyk hoe minderhede hierop reageer. Maar destyds het die gedagte nie by my opgekom nie en hoewel sy woorde vleiend was, het ek hom nie regtig geglo nie.

’n Groot mediakontingent het die aankoms van die president se vlug op die Waterkloof-lugmagbasis ingewag. Pas nadat hy my gegroet het, het iemand ’n foto van hom en Mary geneem waar hulle in die rigting van die BBP-aankomssaal stap. Die foto het in die die *Sunday Times* verskyn, en my pa het die koerant die volgende dag gebel en gevra of hulle vir hom ’n afdruk van die oorspronklike foto kon stuur. Tot my verbasing het hulle ook ’n foto van my geneem waar ek die president groet. Nadat ek die foto ontvang het, het dit my kosbaarste besitting geword en ek het ook trots by my pa begin bespeur, al het hy toe nog nie vir president Mandela ontmoet nie, maar ’n mening gevorm het op grond van stories wat ek vir hom van ons interaksies vertel het. Nelson Mandela was besig om Suid-Afrikaners se menings van hom te verander. My pa s’n ingesluit.

# 4

# *Working for a President*

We received the strangest calls and requests sometimes in the President's office. On one occasion a gentleman called to say that he had a parrot that could imitate the President and whether he could please bring the parrot to the office for the President to hear it. I was the lucky person to take the call and I obviously said, 'No Sir, I don't think so.' One day I received a call from an Afrikaans gentleman who said, 'Good morning lady, please give me your pints.' I responded by saying, 'Excuse me Sir.' He said again: 'Your pints, I need your pints please.' I said, 'Sir, I think you have the incorrect number as I don't have a clue what you are talking about.' He then explained that he was calling from a dairy farm and dialled the wrong number: he was looking for the pints of milk our dairy produced for the day. I replied, 'Sir, even if I had the pints I wouldn't know how much a pint is.'

A South African serial killer on the run, Colin Chauke, also called our switchboard and wanted to speak to the President, and the President only, to hand himself over to the police. He wanted the President to help him, probably because he was scared that he might be shot when he handed himself over to the police. Olga was on the switchboard that day and acted swiftly to alert the police from another telephone line. The police arrested Chauke a few hours later and he didn't get to speak to the President. We therefore sometimes dealt with serious matters and on other days you had to keep your sanity in check because of the ludicrous things people would suggest or call about.

Things happened at an enormously fast pace. Especially when the President was around. In his presence things were calm but behind the scenes it was running and organizing at speed. There would be very

little time for anything else than work. Somehow Elize based in Cape Town managed much better than us. She had a more balanced life but in Pretoria we raced against time to get through the day. As I have mentioned, Elize had served the former First Lady, Marike de Klerk, and was one of the staff members from the old regime who remained in the dispensation. The rest of us really had no knowledge or skill of having been in a President's office before and a lot was done on trial and error.

The Presidency was focused on implementing the interim constitution and setting up structures to enhance the functioning of the constitution, which was signed into law in 1996. The President himself was very focused on reconciliation and nurturing both black and white people's emotions that were bruised as a result of apartheid.

Apart from typing up the President's schedule and distributing it daily to security, households, airforce and concerned parties, Mary tasked me with a few other mundane things. She would occasionally ask me to bring tea to the President or his guests or even drive her car to be filled with fuel and fetch her dry cleaning. I didn't mind doing anything and whatever was asked. I often dropped off documents at the President's house in Pretoria, received visitors and learned how to deal with any enquiries that came to the President's personal staff. We started operating in a more structured way, where work was divided between the three private secretaries and Alan and I had to deal with most of the administration. Although operating within the larger office as the Department of the Office of the President, the President's personal staff dealt with more of his private matters and day-to-day appointments and movements as well as requests directly related to him or requiring his personal attention, while the Department dealt with policy, cabinet and political issues.

I now knew Professor Jakes Gerwel, the head of the President's office, a little better. Professor Gerwel – or Prof. as we called him – was an academic and anti-apartheid activist since his early life, and was a brown man originating from the Eastern Cape. He was head-hunted from the University of the Western Cape to become the Chief of Staff at the President's office and the Secretary of Cabinet in the first democratically elected government. He was my first introduction to a real intellectual and when I met him for the first time I was a little surprised that a brown man could have so many academic qualifications. Most of his qualifications he obtained cum laude and all of them in literature and language. In my ignorant view only white

people could be that learned. I was told about all his qualifications before I met him. He was a very likeable person who clearly respected people without prejudice – I had expected to be looked down upon by a person with so many qualifications. Even though it didn't sound right, I was told that he was an Afrikaner too. Again my own prejudices made it difficult to believe that anyone who wasn't white could be an Afrikaner. Prof.'s smile and his hair were his trademarks. His hair was very disorderly and in an afro-type style. It reminded me of Albert Einstein's. Whenever the President was in the office, Prof. Gerwel would frequently pass our offices on his way to see him and always stopped to enquire about our well-being. The president relied heavily on Prof. Gerwel for advice on every detail of his presidency. They had a very close relationship and the President had a lot of admiration for Prof.'s calm and calculated approach not only to matters of national importance but even in dealing with issues in his personal environment.

* * *

It was February 1995 and we were all preparing to move to Cape Town for Parliament's first session of the year.

In Cape Town all Parliamentarians lived in a village exclusively built for them called Acasia Park. According to rank and years of service you got allocated either an apartment or a small house, also depending on the size of your family. For us single girls, bachelor apartments with a small kitchen and a bathroom were adequate. I loved the independence and soon made friends with some of my colleagues. Maretha Slabbert was one such person; she worked in the Cabinet Secretariat at the Presidency at the time. Seventeen years later Maretha and I still worked together and she was single-handedly the most important support in my life to date, both professionally and personally.

Come July, Parliament would go into recess and we would all pack up and move back to Pretoria for the rest of the year. It was not something I looked forward to and I was hoping to avoid going back to anything that deprived me of my independence, like living at my parents' home and having to report to anyone. Yet, I looked forward to seeing my friends and sharing my experiences with them, and then of course to certain home comforts such as having your clothes washed and ironed automatically in the course of everyday life and

not having to worry about those things. Often at parties my friends would tease me, telling people that I now worked for the 'enemy'. I took it as a joke but as we grew older and more mature we eventually started debating history and politics more seriously. I felt more informed and at least able to converse in an intelligent manner on something I thought I was gathering knowledge about. These debates often ended in heated argument because my perspective on events in South Africa was slowly changing, due to my interaction with the President and the knowledge I had acquired from some of my colleagues.

Mary also spent more time with me and told me about the President's private life; his failed marriage to Winnie Madikizela and about their daughters, Zindzi and Zenani. Apart from official events where the President needed a companion and he would ask Zindzi or Zenani to join him, I rarely saw them, and judging from his diary one realized that the President didn't have much time for a private life. I was also told that he had two surviving children from his first marriage but we never saw them or had any dealings with them.

I had noticed, now, that whenever the President had Afrikaners visiting him, he would call me to deliver documents or ask me to serve tea in his office. I didn't mind as it posed another opportunity to see him. He was removing my defences day by day, chiselling away my prejudices and the layers of apartheid that had grown on me in the same way he chiselled the limestone while he was imprisoned on Robben Island. He would ask with real interest how I was, about my parents, about my well-being. Every time he saw me he would ask something different. Any person that takes an interest in you automatically becomes likeable, no matter what your preconceived ideas about him or her. And then it was done with sincerity in this case so I enjoyed the attention. I had never imagined that I would be of significance for a President to enquire about my well-being.

On one such occasion a documentary was being filmed around the President's day-to-day life. I was instructed to serve tea in his office that day during a meeting attended by Jay Naidoo, Minister without Portfolio in the Presidency, and the man I would have worked for if fate hadn't brought Mary into my interview. I wasn't prepared and didn't feel properly dressed to serve tea in his office that day. I nevertheless served the tea and the President introduced me to Minister Naidoo in Afrikaans. The Minister smiled unconvincingly. I found it hard to be sure whether all former anti-apartheid activists

had joined Mr Mandela in the decision to forgive.

When the documentary aired, my parents were taken aback by reports that some friends of theirs had decided to cut ties with them because I served tea to a black man. The entire Afrikaans community was not adapting well to the changes in South Africa. Their interaction and relationships with black people remained on the same level as during apartheid – that of master and servant. Life for most whites continued unchanged, in the same bubble of their materialist comfort as before, and not all white people were actually making a concerted effort to change the country into a non-racial society. Sadly many remain in that bubble even today.

My parents found themselves in an awkward situation. They had no reason to suspect that I wasn't happy at work. They could see that I worked hard and I liked what I was doing, yet it was clear that the community wasn't going to support my endeavours. (Years later the same people wanted to talk to me about having books signed by then retired President Mandela and I took pleasure in arranging this. Whether their views had changed only towards the President, I don't know.)

* * *

That autumn I got a call from Rochelle, the President's niece who looked after him at home in Johannesburg, to say that he wanted me to accompany him to a United World Colleges event in the Carlton Hotel that night. After the President left his then wife, Winnie Madikizela Mandela, in 1992, his first permanent residence was in a suburb called Houghton and Rochelle moved in with him to look after him, organizing his house and workers but also providing him with some personal support at home. I was in Pretoria at the time of the call and panic struck. I asked my mother what to wear and we selected a simple black skirt and jacket. I was expected to be at the President's house at a certain time and Rochelle said that he wanted me to drive with him. That made me even more nervous. What was I supposed to say or do in the car sitting next to a President? No one prepares you for these things.

I arrived at his house and asked Rochelle what was expected of me. She said I should just go along and when he is supposed to speak I should put the speech where he is supposed to speak from, as well as his reading glasses, make sure he had water to drink, and security

would take care of the rest. I was anxious to hear from Rochelle that the President called Mary to inform her that he wanted me to go with him. It made me somewhat uncomfortable that she was not the one instructing me to go with him. That was the totality of Rochelle's briefing.

The President came downstairs and he greeted friendly and invited me to get into the car. The security opened the heavily armoured door and I could barely move it. I didn't want to intrude in the President's space so kept to my corner of the car and sat as close to the door as possible. Tense. On our way to the Carlton Hotel in mid-Johannesburg the President said that I would now meet Queen Noor, the wife of the King of Jordan. I asked him how I was supposed to address her and he smilingly explained, 'No, you see, you call her Your Majesty' because she was a Queen. The President always started his sentences with a 'No' whether the answer was yes or no, and it usually was followed with 'you see'. I paid so much attention to his every word that I couldn't help but notice it. He had a way of addressing people with the utmost respect, no matter who you were, and even his choice of words conveyed that respect. Starting every sentence with 'No' didn't have any negative connotation. It was just habit and a gentler way of starting off with any sentence.

Arriving at the event people quickly started crowding around the President and the security found it difficult to keep people away from him while at the same time trying to allow him to walk towards the door of the event. At the door he was met by Her Majesty. The President introduced me by saying, 'Your Majesty, this is my secretary Zelda la Grange': a) I wasn't his secretary, and b) I really didn't think she cared. But to my surprise she took interest in me and asked how long I had been working for the President. My answer: almost a year. The fact that I didn't have a long history with him clearly didn't discourage her to show interest in me. She was one of the most beautiful ladies I've ever met and she had the stature of a Queen. She moved with grace and I had to pinch myself not to stare. I had met a Queen!

Little did I know that a greater surprise awaited me inside. The security led us to the main table. I had never experienced such chaos in a crowd before and was trying my best to stay as close as possible to the President. I felt bewildered as people pushed against us, preventing us from moving freely, in addition to the security forming a tight circle around us. Everyone wanted to touch the President or

see him close to. As soon as he and the Queen stood behind their chairs in the hall people quietened down and got ready to take their seats. I turned around and asked the security: ‘Where am I supposed to go?’ I was relying on them to guide me and teach me what to do. They showed me my seat, right next to the Queen. I blushed and felt blood and my heart pumping in every muscle of my body. There was no way, none, zero, absolutely no chance that I had to sit next to a Queen. What would I say? What do I do? I couldn’t even remember from my crash course on etiquette what cutlery to use first. Somewhere in the back of my mind I remember overhearing my mom saying ‘start from the outside’. OK, that deals with that then. But still this cannot be happening. I told the security that it was a mistake. In the meantime the President and Queen took their seats and I was confused, nervously trying to get away, at this point being the only one in the room still standing around.

The President looked at me in a way that exclaimed ‘Zelda, take your seat.’ I looked into his eyes, mine filled with panic as if to say, ‘Rescue me; tell me to go away.’ But he nodded his head instead to signal sit down. So I sat. The Queen and the President exchanged pleasantries and I had no idea who sat to my other side. The person could have been naked or dead. I wouldn’t have noticed. I followed the pattern on the table cloth with my eyes and later put my hand on the table to draw the lines of the pattern with my finger. I was hoping to appear to be relaxed but I was dying inside of tension and nervousness. I knew I was supposed to keep my elbows off the table but I could no longer disguise my ineptness and I thought placing my elbow on the table would ground me a little more. Surely seating me next to a Queen was completely against protocol. Even I knew that.

The Queen turned to me and started talking to me. I smiled and looked past her to the President again with a look in my eyes that said: ‘OK Sir, you are supposed to help me here.’ I was a bit upset with him as he didn’t come to my rescue but only smiled, clearly not noticing my anxiety. The Queen started asking me about the political situation in the country, where I grew up, etc. I cannot remember what I responded but I knew I had to sound like the eternal optimist because I assumed if I was with the President it was expected of one to be positive about the future of South Africa. I didn’t really know what I was talking about and I wasn’t sure what to think yet: whether I really saw a future for South Africa and where we were heading. My opinion of the new South Africa had not really evolved beyond the

fact that I now kind of liked the President.

And then, I was saved by the bell. Proceedings started and after the Queen's speech the President was asked to speak. He was speaking from his seat and a microphone was handed to him. I handed him his speech and glasses and he put his glasses back on the table and started reading his speech. I thought: Why would he need his glasses if he doesn't use them? After completing his speech he handed it back to me and said out loud: 'Thank you darling.' His words were filled with consideration and gratefulness. I wasn't used to anyone calling me 'darling'. Later I realized that it was just an affectionate term he used for many women from time to time. If a woman or a stranger calls me 'darling' I have always felt that there is a derogatory connotation to it. But surely you don't mind Nelson Mandela calling you 'darling'? Blood rushed to my head and I was shy with shock – almost the same feeling as when your mother used to kiss you in public as teenager, somewhat shy over the association and affection. I thought I had done my duty however, and was ready to relax and start eating.

We sat waiting for food for about five minutes and then the President said, 'Zelda, I think it is time for us to leave.' The master of ceremonies announced his departure and off we went. As years passed I also realized that he wasn't fond of eating anywhere. He simply adored his home-cooked food prepared by one of his long-serving Xhosa chefs, Xoliswa or Gloria, and therefore he hardly ever ate at public events.

On the way to the car someone approached with a copy of the President's autobiography, Long Walk to Freedom. Security turned him away but the man insisted, reaching the President himself, who couldn't really say no. After he signed the book, he handed it to a security officer and moved to the car. When I looked round the security man had ripped the page with the President's signature out of the book, telling the man that he should not have disobeyed instructions. I went into complete shock. Little did I know that I would become one of the people who had to try and maintain order no matter what it took, although I luckily stopped short of tearing pages out of books.

On the way home, I told the President that I thought it was inappropriate that I sat next to the Queen. He smiled and said, 'Don't worry, it was OK.' That made me even more nervous. The President wasn't fazed by it at all. At home he invited me in for coffee but I was eager to head back to Pretoria. This was too much to handle. He

insisted that security drive with me 'to my house' he said, but outside I convinced them that it wasn't necessary. They were tired and I was definitely not going to have anyone follow me home. When I later accompanied him more regularly he would insist on the security driving with me and we learned to agree only to break our agreement as soon as we left the door.

* * *

In the winter of 1995 the President was invited to a town in the Western Cape, Swellendam, a small village-like Afrikaans town along the Garden Route in South Africa, to receive the Freedom of the Town. It was an act of unity for a town that was dominated still by white Afrikaners to offer the President such an honour, and he agreed to accept it. Again, a few days prior to the event, he announced that he wanted me to go with him. He called me to Genadendal the day before, his official residence in Cape Town, and upon arrival asked me to sit down. Genadendal is the name of a small brown Afrikaans community in the rural Western Cape. He adopted the name for his official residence in Cape Town to pay homage to the community of Genadendal, which means something like 'valley of gratitude' when translated directly.

He announced that he wanted to practise his Afrikaans and I had to help him with pronunciation as his entire speech was in Afrikaans. He fired away and unceremoniously started reading. At first I didn't have the heart to correct him but then he would look up every now and again to seek approval. I nodded like a real teacher and hated myself for appearing to be such a supremacist. Although I had been asked to help him, the situation presented was so typical of the apartheid era of a white overseeing what the black man was doing and the black man seeking approval from the white. I also couldn't really understand what he was reading and I had to adjust my concentration level. Then he wanted to re-read the speech for a second time. So I agreed – who wouldn't? – but this time I gathered some courage to add a few corrections. He was becoming more nervous to read and would peek at me over his reading glasses, this time seeking less approval but more affirmation. I nevertheless nodded.

It was my first helicopter ride ever. I was nervous but I watched the President's face and saw that he was at ease in the big military

Charles het die geleentheid by die Jesus College in Oxford bygewoon. Dit was nadat sy egskeiding van prinses Diana bekend gemaak is en ons almal was ’n bietjie skrikkerig. Die president was sjarmant soos altyd en ondanks al die negatiewe berigte oor die koningsgesin, was hy uiters hoflik teenoor prins Charles. Die president het mense nie veroordeel nie.

Vroeër daardie jaar het prinses Diana Angola en Suid-Afrika besoek. Die president was uiters beïndruk deur haar gebaar om pasiënte in Angola te besoek wat MIV/vigs gehad het. Sy het op hul beddens gesit en met hulle gesels. Sy het gehelp om die stigma wat aan vigspasiënte gekoppel is, af te breek. Hy het gesê ’n prinses wat op ’n vigspasiënt se bed sit, wys dat mense niks te vrees het nie en dat ons na mense met vigs moet omsien. Op die dag wat prinses Diana hom in Genadendal in Kaapstad besoek het, het die president in sy sitkamer aangekom met sy pantoffels aan. Hy het vergeet om sy skoene aan te trek en nederig vir prinses Diana om verskoning gevra toe almal in die vertrek hoor hy versoek dat iemand sy skoene in sy kamer gaan haal. Die prinses het haar glad nie van stryk laat bring nie. President Mandela kon maklik vir homself lag en klein verleenthede met ander deel.

Dit het vir my al hoe moeiliker geword om my verlede en hede met mekaar te versoen. Ek was ’n dogter van apartheid, en tog het ek die man teen wie my Afrikaner-landgenote my gewaarsku het, gedien en ondersteun. Ek is gelei en ek het baie geleer by Parks en Tony Trew, die direkteur van kommunikasie in ons kantoor. Eendag het ek die moed bymekaargeskraap om vir hulle te sê ek moet met iemand praat om vrede met myself te kan maak. Dit het my gepla dat ek so onkundig was terwyl ek met die apartheidswette grootgeword het. Hulle het voorgestel dat ek met eerwaarde Beyers Naudé gaan gesels. Ek het ook vir Ronnie Kasrils, wat in president Mandela se kabinet gedien het, ontmoet. Hy was ook een van die eerste bevelvoerders van MK, wat verantwoordelik was vir die beplanning van die bomontploffing in Kerkstraat in 1983 toe ons my pa ’n hele paar uur lank nie kon opspoor nie. Ek het ’n stryd in myself gehad en nie geweet wat is reg en wat is verkeerd nie. Beyers Naudé het sy loopbaan begin as ’n dominee in die NG Kerk, maar het later die kerk verlaat nadat hy hom teen apartheid uitgespreek het en vir ’n hele klompie jare in huisarres geplaas is. Tog was hy glad nie bitter nie. Ek

het ’n bietjie van hom geweet, maar dit was beperk tot die feit dat hy deur sy mede-Afrikaners beskou is as iemand wat sy geboortereg verkoop het. Parks en Tony het gereël dat ek saam met oom Bey, soos wat hy bekend gestaan het, kon tee drink.

Ek het senuweeagtig alleen Johannesburg toe gery om hom te gaan sien. Met my aankoms het sy vrou my ontmoet en saam met my en hom in die sitkamer gesit. Dit het vir my gevoel asof ek deur my eie grootouers ontvang is. Hulle was liefdevol en gasvry, al het die hulle my nog nooit voorheen ontmoet nie en baie min van my geweet. Ek het my storie aan hulle vertel en sowat twee uur lank gesels oor die lewe en oor godsdiens, en oom Bey het gesê ek moenie druk op myself plaas deur verantwoordelikheid te wil aanvaar vir almal om my en vir dit wat apartheid gedoen het nie. Hy het gesê ek moet vrede maak met die feit dat dié reis deel van my ontwaking was. Ons het saam gebid en ek was emosioneel. Ek was baie dankbaar teenoor die Here vir die groot geleenthede in my lewe en al my seëninge, en tog was dit dieselfde God wat na my oordeel toegelaat het dat apartheid gebeur het en dat Nelson Mandela vir sewe-en-twintig jaar in ’n tronksel opgesluit is. My ontdekkingsreis het vrae ingesluit oor die rol van georganiseerde godsdiens en ek het tot die gevolgtrekking gekom dat my verhouding met God ’n persoonlike saak is waarvan net ek verantwoording kan doen aan myself en eendag aan Hom. Hierdie reis het inderdaad my geloofsoortuigings op ’n vreemde manier laat verander en ek het met my ma gestry oor die skepping van instellings deur mense, wat dan daarop aanspraak maak dat daardie instellings deur God geskep is.

Soms het mevrou Machel saam met ons oorsee gereis en soms was sy eenvoudig te besig met haar eie werk. Teen dié tyd het sy ’n permanente deel van die president se lewe begin word en hy het gereeld gespog met die belangrike werk wat sy verrig. Sy het baie amptelike geleenthede bygewoon, maar ook tyd alleen saam met hom deurgebring. Ek het geweet sy maak die president baie gelukkig wanneer sy by hom was, en daarom het ek hul private oomblikke saam ywerig beskerm.

Aan die begin was ek nogal versigtig vir mevrou Machel. Die president het baie pligte gehad om na te kom en doelwitte wat hy wou bereik, en dan wou die wêreld nog gehad het hy moet heeltyd oral

wees. Sy mikpunte was hoofsaaklik op onderwys en versoening gerig, maar hy wou Suid-Afrikaners ook verenig en die land meer stabiel maak. Hy wou 'n gunstige klimaat skep waarin die ekonomie kon groei. Ek was gereeld in die middel en moes seker maak dat hy tevrede was met die pas waarteen hy gewerk het en dat hy genoeg tyd het om aan sy pligte as man te bestee.

Dit het my baie jare geneem om 'n stewige werksverhouding met mevrou Machel te skep. Ek het nie van haar verwag om van my te hou nie. Dit was my regering en my mense wat die vliegtuig neergeskiet het waarin haar man, Samora Machel, in 1986 dood is. In later jare, toe ons veel nader aan mekaar was, het ek haar en haar kinders gevra om my meer te vertel van die gebeure rondom sy dood. Dit was pynlik, maar deur oor hierdie dinge te praat, vermoed ek sy het ook gesien dat ek 'n sekere begrip het van hul pyn en verlies, iets wat hulle waardeer het.

(Ná Madiba se afsterwe het ek ook die geleentheid gehad om Samora junior se twee seuns, Samora III en Malick, vir die eerste keer in tien jaar weer te sien en die ooreenkoms met hul oupa is treffend.)

Die Machels is warm, gasvrye mense wat omgee en ondanks die eise vroeg in ons samesyn, is ons nou baie na aan mekaar. Ek voel nog altyd na aan mevrou Machel se kinders. Hulle sê die lewe verg 'n klein bietjie tyd en baie 'verhouding'. Ek en mevrou Machel sou lank moes bou aan ons verhouding, maar daar was harde werk aan albei kante en vandag kan ek my nie 'n lewe indink sonder haar invloed en die stabiliteit wat sy aan my klein wêreldjie skenk nie. Ek erken ook dat twee mense aan 'n verhouding moet werk en ek moet soveel skuld aanvaar vir die moeilike tye tussen ons as wat ek aan haar wil toesê.

Aan die begin het ek gedink mevrou Machel het maar net probeer om haar posisie as die vrou in die president se lewe te vestig en ek het gevoel haar verwagtinge van ons was te hoog. Maar dan het ek weer gesien hoe sy die president laat glimlag. Sy het sy gevoelens binne hom opnuut wakker gemaak. Sy het hom toegelaat om te lewe. Sy het hom laat dans en die skoonheid van blomme laat raaksien. Na mooi musiek laat luister en op die wonder in elke sonsondergang en sonsopkoms te let. Op baie van ons reise het sy daarop aangedring dat ons saam na die sonsondergang kyk, iets wat Madiba soveel jare misgeloop het terwyl hy in 'n sel toegesluit is voor die son ondergaan.

Sy het 'n verskil gemaak aan die manier waarop hy die lewe waardeer. Sy het gemaak dat hy 'n groter liefde vir die lewe ontwikkel het as wat ek gedink het moontlik is. As jy regtig lief is vir iemand, soos wat ek lief was vir Madiba, wil jy net die beste vir hulle hê en jy wil hê hulle moet gelukkig wees. Wanneer hy saam met haar was en hy het weer die lewe voel bruis, ondanks sy druk werksprogram, was hy waarlik gelukkig. Ek het stadig tot die besef gekom dat sy nie net daar was om haar plek op te eis nie; sy was daar om hom gelukkig te maak en hy was selfs 'n beter baas vir ons danksy haar. Daar was geen groter geskenk in Nelson Mandela se lewe as dit wat Graça Machel met haar teenwoordigheid aan hom gebring het nie.

Dit is die teenoorgestelde van Winnie Madikizela-Mandela se teenwoordigheid in my lewe. Ek het haar eers baie later in my lewe ontmoet en haar nooit gesien tydens Madiba se presidentskap nie. Dit het nie gelyk of sy deel was van die president se lewe nadat hulle uitmekaar is nie. Hy het nooit oor haar gepraat nie en ek het nie uitgevra nie. Niemand hoef dit vir jou te sê nie, jy kom self agter dis iets waaroor jy nie moet praat nie. Later het hy meer openlik en vertroulik met my oor hierdie gebeure in sy lewe gepraat. Maar soms het hy hartseer gelyk, en dan het ek gewonder oor die stille pyn wat hy moes verduur.

Wanneer ek by die president se huis aankom, het ek hom gereeld gevind waar hy alleen by die tafel sit vir ontbyt of aandete. Middagete het hy gewoonlik in sy ampswonings in Pretoria of Kaapstad genuttig. By sy huis in Houghton kon 'n mens nie anders nie as om 'n eensaamheid aan te voel waar hy alleen sit en eet. Eers nadat mevrou Machel sy lewe binnegekom het, het dit verander. Dit was asof daar 'n lig in die somber huishouding geval het. Asof die gordyne oopgetrek is en dit die hele huis met lewe gevul het.

Wanneer 'n mens by hom gaan sit het, het hy begin stories vertel. Stories oor die tronk en sy grootwordjare in die Transkei. Hy het maaltye gebruik om na te dink en te ontspan. Ek het graag na sy stories geluister, en aangesien ek nog altyd 'n goeie verbeelding gehad het, was dit maklik vir my om prentjies te vorm en feitlik saamgevoer te word na die toneel wat hy beskryf. Hy het my gereeld vertel van Justice, die seuntjie saam met wie hy grootgeword het en wat sy beste

vriend was. Justice was meer as 'n vriend; hy was die 'broer' wat Madiba nooit gehad het nie. Hulle het saam weggeloop toe hulle onverwags uitvind daar word trouplanne vir hulle gesmee deur die koninklike familielid wat vir Madiba grootgemaak het, soos mense destyds volgens hulle tradisie op die platteland gemaak het. Madiba en Justice het uit die Transkei Johannesburg toe gevlug, waar sy lewe deur politiek gevorm is. Hy het met deernis oor Justice gepraat. Ongelukkig is Justice oorlede terwyl Madiba in die tronk was. As gevolg van te veel drank, het Madiba gesê.

Ek het gereeld oor Justice nagedink en as daar een mens is wat ek gewens het nog 'n deel van ons lewe kon uitmaak, is dit hy. Ek wou gehad het Justice moes weet wat met sy vriend gebeur het en ek wou gehad het hy moes weet 'n mens kan iets van jou lewe maak, al is jou grootwordjare hoe nederig. Ek wou die horlosie terugdraai en hom waarsku dat hy moet ophou drink en vir hom sê hy en sy beste vriend sou eendag weer herenig. Ek weet hy sou na die inhuldiging genooi gewees het as hy nog gelewe het, en ek kon my net voorstel hoe groot sy blydskap en opwinding sou wees terwyl sy beste vriend die eed aflê. Maar ek vermoed terwyl Madiba in die tronk was, het Justice dalk moed opgegee dat hy die armoede in sy familie tot 'n einde kon bring en hom aan drank oorgegee.

Madiba se weemoed oor Justice, saam met die herinneringe aan sy jeugjare in Qunu en sy adolessensie in Mqekezweni, het 'n groot deel van sy stiltetyd in beslag geneem. Dit was asof hy na die ou eenvoudige dae gereis het om vrede en homself te vind. Oor en oor sou ek hom aantref waar hy terugdink aan sy kinderdae. Dit het gelyk asof daardie dae hom nie net gevorm het as 'n man en sy waardes bepaal het nie. Sy herinneringe het ook 'n manier geword om te ontsnap. Dit was waarskynlik 'n oorlewingsmeganisme wat hy in die tronk gebruik het. Herinneringe aan waar hy beeste oppas, aan stokgevegte deelneem, in die Oos-Kaapse heuwels stap, waar hy na die stam se wysgere luister, heuningkoeke steel of appelliefies vind, het soos rolprente geword wat in sy kop afspeel. Hy kon enige tyd daarna kyk wanneer die ongenaakbare werklikheid van die tronk of sy presidentskap te veel geword het. Hierdie beelde, hierdie landelike tonele in sy kop, het hy saam met die stories soveel keer herhaal dat die meeste van ons sy gefluisterde herinneringe woord vir woord kan

oorvertel. Maar dis nie my stories nie, dis sy stories.

Toe Madiba uit die tronk vrygelaat is, het al sy jeugvriende al grootgeword of weggedryf. Dit was vir hom moeilik om emosioneel oop te maak. Die tronk het hom geleer om sy gevoelens weg te steek. Ek het gesien hoe hy probeer oopmaak wanneer hy saam met sy kleinkinders was, maar hy was steeds terughoudend en dissipline was vir hom belangrik. Dis iets waarvan kleintjies nie baie hou nie. Terwyl hy in die tronk was, het hy na sy kinders verlang en hy wou graag saam met hulle wees. Maar dit was nie moontlik nie.

Ek sou die president gereeld in Johannesburg besoek, aangesien hy bitter selde by die ampswoning in Pretoria oorgeslaap het. In daardie stadium het vier van sy kleinkinders by hom gewoon. Hulle was die seuns van Makgatho, Madiba se enigste oorlewende seun uit sy huwelik met sy eerste vrou, Evelyn. Mandla, die oudste kleinkind, was in sy laaste hoërskooljaar. Ndaba, die tweede oudste, was ’n tiener, en dan was daar die twee kleuterseuns, Mbuso en Andile. Hulle was liefdevol en te pragtig vir woorde. Hulle pa het êrens in Soweto gewoon en Madiba het dit geniet om hulle by hom te hê. Vir alle praktiese doeleindes sou ’n mens kon sê die huishoudster, Xoliswa, wat hulle ‘Mamma’ genoem het, en Rochelle het hulle grootgemaak. Rochelle is later weg. Hulle het lewe in die huis geblaas en ’n gesinsgevoel in Houghton geskep.

In die vroeë jare was ek gereeld alleen in Kaapstad, met die ander personeellede in Pretoria. Ek het die president se persoonlike kantoorskakelbord behartig toe ek eendag na die ingang van die gebou geroep is. Die polisie wat daar aan diens was, het my in kennis gestel dat daar besoekers was wat na die president se kantoor toe wou kom. Dit was genoeg rede vir my om op te staan en hulle by ontvangs te ontmoet, aangesien niemand in die president se kantoor toegelaat is nie. Daar aangekom, is ek voorgestel aan iemand van NI (Nasionale Intelligensie, maar ek het dit nie dadelik gesnap nie). Ek het dit vreemd gevind dat twee mans sommer uit die bloute by ontvangs sou opdaag en sê hulle moet die president se kantoor ‘vee’. Ek het geen idee gehad waarvan hulle praat nie en ewe onskuldig vir hulle gesê daar is baie skoonmakers wat die kantoor elke dag uitvee, baie dankie.

Die polisie wat by die ingang werk het later vir my gesê die mans was offisiere van Nasionale Intelligensie en dat hulle die term ‘vee’

gebruik wanneer hulle meeluisterapparaat soek wat ander partye daar kon geplant het. Ek het erg verbouereerd gevoel en hulle laat ingaan. Vir baie jare sou die veiligheidsmense my hieroor terg. Ek het my nie daaraan gesteur nie. Dit was alles deel van die nuwe wêreld wat besig was om vir my oop te gaan – ’n ander planeet in vergelyking met my verlede.

Daardie somer is ek ook gevra om die president op ’n besoek van twee dae na Bali te vergesel, gevolg deur ’n staatsbesoek aan Indonesië en Thailand, waar mevrou Machel by ons sou aansluit. Daar is teen dié tyd algemeen aanvaar dat ek, hoewel ek steeds die senior ministeriële tikster was, die presidensiële geselskap om die beurt sou vergesel op oorsese reise om die dienste van ’n sekretaresse te lewer. In daardie jare was ek te bang om enigiets te geniet en ek het nie die water van die swembad of die see benut nie. Ek wou in my kamer bly ingeval die president my sou soek. En hy het ook. Hy het gewoond geraak aan die feit dat ek altyd daar was, en ek het geslaap wanneer hy slaap, geëet wanneer hy eet en sy roetine gevolg om seker te maak ek is altyd beskikbaar wanneer hy my soek.

Deel van ons pligte was om seker te maak dat hy sy kos op die regte tye kry, dat sy klere uitgesit en weer teruggepak was wanneer mevrou Machel nie by was nie, en dat dinge om hom presies was soos hy dit wou hê. In hierdie program moes ons ook ander dingetjies inpas. Hy moes byvoorbeeld elke tweede dag gemasseer word en elke dag se koerantuitknipsels moes na hom gestuur word, aangesien ons uiteraard nie die Suid-Afrikaanse koerante daar kon kry nie. Ek het seker gemaak dat daardie stories voor ontbyt by hom aankom en alles in my vermoë gedoen om te verseker dat hulle presies is soos hy hulle verkies. Maak nie saak in watter tydsone ons ons bevind het nie, die arme personeel op kantoor moes skofte werk om te verseker dat die uitknipsels betyds aan hom gestuur word. Selfs nadat rekenaars en die internet ons lewe begin oorheers het, wou hy nog steeds die uitknipsels hê. Presies dit: stories wat uit koerante geknip word, waarvan fotostate gemaak en aan hom gefaks word. Waar ons ook al was. Ek het my bes probeer om ander alternatiewe in te bring, onder meer om die las op die personeel in Suid-Afrika te verlig, maar hy het aangedring op die oorspronklike stories soos hulle verskyn het en in die koerant se gewone lettertipe.

Die president was ook altyd ongemaklik daarmee om alleen te wees saam met die terapeute wat die masserings doen. Ek of ’n veiligheidsmens moes te alle tye by wees wanneer die terapeute in die kamer was. Dit was vir my baie frustrerend, want ek is nie die soort mens wat ’n uur lank kan stilsit nie. Dit was die dae voordat ons slimfone gehad het en ek het regtig niks gehad waarmee ek die tyd kon verwyl nie. Ek het dikwels probeer om veiligheidsmense te oorreed om vir my in te staan, maar die president sou my laat roep as hy sien ek is nie daar nie. Ek het aanhou probeer, seker meer as ’n honderd keer, maar hy het my altyd teruggeroep, totdat ek eendag aan hom verduidelik het dat ek regtig nie so lank kan stilsit nie. En hy het toe aanvaar dat een van die veiligheidsmense by hom sou moes sit, wat natuurlik ook prakties meer sin gemaak het. Dit beteken dat ek nog ’n uur aan my werk kon bestee en nie agter raak nie, of dinge kon reël. Ek het gewonder wat ek in elk geval in ’n noodgeval sou kon doen. Uit ’n veiligheidsoogpunt was dit tog beter om ’n lyfwag daar te hê. En dit het my minstens ’n uur gegee om ander dinge te doen, soos om e-posse kantoor toe te stuur, deur die program te lees en oproepe te beantwoord.

Die president het die uitsonderlike vermoë gehad om dinge so te vereenvoudig dat ’n mens iets op die vinnigste moontlike manier kon doen of verstaan. Hy het altyd vir my gesê Oliver Tambo, ’n ander held uit die vryheidstryd en voormalige president van die ANC, wou nooit gemasseer word nie en die president was oortuig dat sy medestryder sodoende ’n kans verspeel het om sy lewe te verleng. Wat hy bedoel het, was dat hy gedink het oom Oliver, wat aan ’n beroerte dood is, sou die stres en druk beter kon verwerk as hy geleer het om te ontspan en beter na sy gesondheid omgesien het met gereelde massering en fisioterapie. Die president het ’n unieke manier gehad om stories te vertel en hy sou presies dieselfde woorde en frases gebruik wanneer hy die staaltjie ’n tweede keer vertel. Hulle was kosbaar. En die oortuiging waarmee hy sy teorie oor meneer Tambo oorgedra het, het gemaak dat ek my later verbeel ek moes my ook laat masseer wanneer daar te veel druk op my was.

Van Bali af is ons op ’n staatsbesoek na die Indonesiese hoofstad, Djakarta. Ek het nie veel van Djakarta gesien nie, want al wat ons ervaar het, was hitte en vogtigheid. Maar terwyl ons daar was, het die

president 'n spesiale ontmoeting gehad. Dit het in die geheim gebeur. Hy het ingestem om Indonesië te besoek op een voorwaarde: dat hy Xanama Gusmão kon ontmoet. Die Indonesiërs het reëlings vir dié besoek aanvanklik uitgestel, waarskynlik omdat hulle gedink het die president sou nie op dié voorwaarde aandring nie, maar hy het. Een nag is Gusmão, die leier van die weerstandsbeweging in Oos-Timor, in die geheim via die presidensiële gastehuis se stel noodtrappe ingesmokkel. Gusmão is beskou as die ekwiwalent van die politieke gevangene wat Madiba tydens sy tronkjare was. Hy het boeie aan sy hande gehad. Die besoek was vir my opwindend en ek het gewonder hoe die president daaroor voel. Dit was immers net sewe jaar nadat hy self uit die tronk vrygelaat is.

Gusmão het onder die omstandighede goed gelyk en hy was vriendelik. Hy was 'n tydjie lank alleen saam met die president en professor Gerwel en andere. Daarna is hy teruggeneem tronk toe. Daar is ooreengekom dat hy toegelaat sou word om Suid-Afrika 'n paar weke later te besoek, waar hy vrymoedig sou kon praat. President Suharto het ingestem en 'n paar weke later het ons Gusmão in Suid-Afrika ontvang. Dit was dié keer minder opwindend, aangesien hy nie meer geboei was of selfs soos 'n gevangene in gewone klere gelyk het nie. Jare later het hy Madiba na sy aftrede in Johannesburg besoek om hom te bedank vir die samesprekings, en eers toe is ek herinner aan die gebeure van daardie nag. Hy was toe nie net 'n vry man nie, maar die wettige president van 'n onafhanklike Oos-Timor. Dit word algemeen aanvaar dat Madiba se ingryping die nodige druk op president Suharto geplaas het om Gusmão vry te laat.

Waar daar ook al konflik in die wêreld was, sou mense die president vra om betrokke te raak en vir 'n vreedsame oplossing onderhandel. Hy het baie van hierdie versoeke om by ander lande se plaaslike probleme in te meng van die hand gewys, omdat hy gesê het hy het nie genoeg kennis van die fyner besonderhede en van die betrokke land se probleme nie. Maar hy het tog die politieke wil gehad om te help waar dit moontlik was, en waar hy gedink het hy het 'n kans om sukses te behaal het hy gedoen wat hy kon.

Van Indonesië af is ons Bangkok toe. Ons het in 'n luukse hotel gebly en ek het besef ek was besig om 'n kenner te word van hotelle reg oor die wêreld. Maar hoewel ek die kamerdiens-spyskaarte kon

opsê, het ek nie veel van enige stad te siene gekry nie. My ervarings was beperk tot die president se besoeke aan plaaslike besienswaardighede. Ons was nie daar vir vakansie nie, ons was daar vir werk. Die president het nou en dan gevra om iets te gaan sien. Dit was gewoonlik die vernaamste toeristeaantreklikhede of iets waaroor hy gelees het en graag wou sien. Gewoonlik het ons nie tyd hiervoor gehad nie, want sy program was volgepak met vergaderings en tyd wat opsy gesit moes word om te rus. Hy was nege-en-sewentig jaar oud en hy moes rus wanneer hy moontlik kon.

Hoewel ek feitlik elke oomblik van my lewe gebruik het om die president se dag glad te laat verloop, was ek nie altyd baie diplomaties of polities korrek nie. In Thailand het ons aangesit vir 'n amptelike middagete saam met die eerste minister, Chuan Leekpai. Teen dié tyd het die protokolspanne wat die voorafplanne maak geweet die president wil oogkontak met sy sekretaresses hê. Dit het beteken dat hy, indien hy enigiets sou nodig kry, net na hulle kon kyk en hulle sou weet. Sitplekke is daarvolgens uiteengesit. Dié dag kon ek sy gesig sien, maar gelukkig was ek nie naby genoeg aan hom dat hy kon sien wat volgende gebeur het nie.

Ek het 'n bloes met lang, wye moue aangehad. Die voorgereg is bedien met broodrolletjies op ons kleinbordjies. Ek het my hand na die botter op die tafel uitgesteek en nie agtergekom my mou vang my broodrolletjie nie. Ek het die houer met die botter opgetel om nader aan my neer te sit. Die broodrolletjie het teen my mou afgerol tot by my elmboog. Ek het geskrik omdat ek gedink het iets het teen my mou opgekruip. Ek was klaar senuweeagtig omdat ek nie geweet het wat ek eet nie, en wat hier gebeur het, het nie veel gehelp nie. Ek het my arm teruggepluk en die broodrolletjie het tot in die middel van die tafel gevlieg. Stilte het om my neergedaal. Gelukkig is die Thaise mense baie vriendelik en gasvry. Hulle het geweet dis net 'n glipsie en die man langs my het gesê dat dit 'n goeie teken was. My eerste gedagte was dat alles in hierdie land 'n goeie teken is, ongeag hoe rampspoedig dit vir ons as buitestanders mag lyk. Ek het sy goeie wense aanvaar en versigtig 'n nuwe rolletjie opgetel en my verleentheid met elke happie van die brood weggesluk.

Die president het onophoudelik gereis en gewerk. As hy by die huis was, sou hy tyd opsy skuif om vakbonde soos die Nasionale

Mynwerkersvakbond, die Nasionale Metaalwerkersvakbond van Suid-Afrika en die Nasionale Opvoedings- en Gesondheidswerkersvakbond te spreek. Hy het altyd ’n balans probeer skep en hy wou seker maak hy tree in elke moontlike situasie regverdig op. Hy was vasberade om die eerste boustene te lê vir ’n Suid-Afrika met welvaart in sy toekoms. Maar in Julie 1996 het hy in die openbaar aangekondig dat hy net vir een termyn van vyf jaar as president sou dien. Hy het eerlikwaar geglo jonger mense sou meer as hy kon vermag en deur aan te kondig dat hy net een termyn sou dien, het hy gehoop ander staatshoofde sou sy voorbeeld volg en nie in die versoeking kom om magshonger te raak en aan beheer vas te klou en diktators te word nie.

By elke openbare geleentheid het hy gevra om die polisie aan diens agterna te groet, en wanneer daar ’n koor opgetree het, wou hy elke lid se hand ook skud. Hy sou ook altyd kinders in ’n skare opmerk en hulle roep om vorentoe te kom sodat hy hulle kan groet. Aan die begin het ek gedink dis iets waarvoor hy net soms tyd sou hê, maar toe ek besef hy doen dit by elke geleentheid, het ek dit by my planne begin insluit wanneer ek by ’n geleentheid opdaag. Dit was sy manier om erkenning aan die ‘klein mensies’ te gee.

Maar hy kon baie streng wees met mense wat hy gevoel het nie lojaal teenoor hom is nie. Hy sou gee, gee en gee, maar wanneer daar die geringste aanduiding is dat iemand hom nie honderd-en-twintig persent ondersteun nie, sou hy vinnig bande met hulle verbreek. Hy het lojaliteit geïnspireer en van jou verwag om getrou te wees. Dit is wat met Mary Mxadana gebeur het. Die werksverhouding tussen Mary en die president het by die dag meer spanning opgelewer. Mary was vriende met Winnie en dit het hom gepla. Hy het gevra dat sy na ’n diplomatieke pos by die departement van buitelandse sake oorgeplaas word. Mary is sonder enige drama daar weg. Ek was baie hartseer toe ek haar later in die hospitaal besoek het ná ’n breukoperasie, wat uiteindelik tot haar dood sou lei. Ek sal haar altyd dankbaar wees vir die rol wat sy in my lewe gespeel het.

Die president sou die Kersvakansie saam met sy kleinkinders in Qunu deurbring. Dis die dorpie waar hy grootgeword het. Dit is in die Oos-Kaap, dertig kilometer suidwes van ’n dorp met die naam Mthatha in wat vroeër as die Transkei bekend gestaan het. Teen daardie tyd het Rochelle, wat hom opgepas het, na Amerika vertrek om verder te

studeer en die president het op my gesteun om om te sien na sekere sake wat sy vroeër behartig het. Een van hulle was om ’n Kerspartytjie te reël op sy plaas in Qunu vir die kinders van die omgewing. Wel, dit is wat dit veronderstel was om te wees.

Hy het ’n lys opgestel van ’n paar mense wat ek moes bel en vra vir skenkings van lekkers, speelgoed en ander eenvoudige Kersfeesbederfies. Die eerste jaar wat ek betrokke was, was daar tweeduisend van alles. Ek het verantwoordelikheid aanvaar vir die taak om alles op te tel en seker te maak dat dit ’n paar dae voor Kersfees in Qunu aankom. Ek het besef ons het sakke nodig, dus het ek sakke gekoop en die kinders van die gemeenskap en selfs ons veiligheidsmense betrokke gekry om pakkies op te maak vir die tweeduisend kinders wat op Kersdag by die president se huis verwag is. Ek het naby die huis iets soos ’n fabriek bewimpel en ons het pakkies opgemaak, met slegs enkele dae oor voor Kersfees. Soms het ons moed verloor, so oorweldig raak ’n mens deur tweeduisend van alles. ’n Mens weet eers wat tweeduisend regtig beteken nadat jy tweeduisend pakkies hanteer en opgemaak het. Ek het die president eers nie geglo toe hy vir my sê dat dit vir baie kinders hulle enigste behoorlike maaltyd sou wees of die enigste Kersgeskenk wat hulle sou ontvang nie. Maar hy was natuurlik reg. Op Kersdag het duisende kinders op Qunu toegesak.

Die meeste swart mense in Suid-Afrika was bitter arm, en dit is ongelukkig steeds die geval. Dit sou baie tyd neem om die ekonomiese verandering teweeg te bring tot op ’n punt waar dit die plattelandse gemeenskappe sou bevoordeel. Intussen het dit effens verander, maar nie naastenby so vinnig soos wat ons gehoop het nie en mense op die platteland is kwaad en teleurgesteld omdat demokrasie nog niks vir hulle beteken het nie. En terwyl die skare op Qunu toegesak het, het ek agtergekom dat die mense in hierdie gemeenskappe nog glad nie die vrugte van ons nuutgewonne vryheid gepluk het nie. Toe ek gevra het waar hulle vandaan kom, het die president gesê dat sommige van hulle al die vorige nag begin loop het om betyds daar te kon wees. Toe ek op Kersdag van die dorp af by die plaas aankom, was dit seweuur die oggend. Ek het gedink ek sou betyds wees voor die skares opdaag. Maar teen daardie tyd het die kinders al ’n kilometer lank tou gestaan, langs die heining van die plaas, teen die heuwel op. Ek kon

my oë nie glo nie. Ons het gereed gemaak om pakkies uit te deel en daarna sou die kinders na die tuin agter die huis geneem word waar hulle kos sou kry. Die baie vriendelike Mr Bread, ’n bakkery in Mthatha, het onderneem om kos te berei vir die oudstes en die belangrike mense van die gebied saam met Madiba se oudste kleinkind, Mandla.

Kinders het kort daarna deur die hekke begin stroom. Die president het die grootste deel van die dag buite gesit en kinders gegroet soos hulle aangestap kom om hulle pakkies te ontvang voor hulle gaan eet. Hy het elke kleintjie se hand geskud, een vir een, en ’n vinnige geselsie met hulle aangeknoop. Omdat die president so ’n gedissiplineerde en georganiseerde mens is, het hy dit waardeer dat alles so stiptelik gebeur het en so goed georganiseer was. Kinders het in gelid verbygestap en hul verrassingspakkies van die helpers ontvang. Daarna is hulle na die plek gelei waar die kos bedien is. Ek het seker gemaak niks word agterweë gelaat nie en hulle het almal ’n kans gekry om sy hand te skud terwyl hy buite gesit het.

Aangesien baie van hulle glad nie geweet het van die gebruik dat Kersvader geskenke uitdeel nie, was hierdie ’n droom wat vir hulle waar geword het. Hulle wou hul geskenke van president Mandela ontvang. ’n Maatskappy het frisbees vir al die pakkies geskenk, en kort voor lank het duisende van die goed die hele plek vol gevlieg en mense moes net koes. Dalk sou balle ’n beter keuse gewees het en dalk was daar ’n geringer kans dat hulle jou teen die kop sou tref. ’n Mens aanvaar dat alle kinders weet wat ’n frisbee of ’n bal is totdat jy sien hoe kinders op die Suid-Afrikaanse platteland leef, dan verstaan jy dat hulle baie goed nie sal herken waaraan ons gewoond is nie. Een jaar wou iemand speelgeweertjies van plastiek skenk, maar ons moes nee sê, want ons wou nie die gedagte van geweld in ons land aanmoedig nie. Die kinders was nie honderd persent seker wat vir hulle die lekkerste was nie: om die pakkie te ontvang of om die president se hand te skud. Dit was kostelik om te aanskou. Die president was reg oor die belangrikheid van hierdie maaltyd. Al die bewyse was daar. Ek het kinders gesien wat bitter siek was, siektes wat ek seker was nie eens name gehad het nie. Ondervoed, misvorm, mishandel en afgeskeep. Ek kon uiteindelik verstaan wat hy beskryf het. Wanneer ’n mens die onskuld en dankbaarheid in hul oë sien, sien jy nie meer

raak hoe hulle lyk nie.

Party van hulle het tot in daardie stadium nog nooit wit mense gesien nie. Een van hulle het aan my arm gevryf om te kyk of die wit sal afkom. Dit was vir my ongelooflik lekker om die kleintjies op te tel, al het my wit vel hulle partykeer bang gemaak. Dit was so ironies. Vroeër jare het ek meegedoen aan die rassistiese benadering dat dit onaanvaarbaar was om aan ’n swart mens te raak omdat ons so bang was vir hulle. Party van die kinders was bang vir my en die wit lyfwagte. Ons moes vir hulle soos wesens uit die buitenste ruim gelyk het. Meer as een keer het ’n kind op my heup bly sit, dalk omdat hy nuuskierig was om te sien of ek later na ’n ander planeet toe sou vertrek.

Wanneer jy ’n dag soos Kersfees in so ’n armoedige omgewing deurbring, is jy waarlik dankbaar vir jou voorregte, en ’n gebeurtenis soos dié gee nuwe betekenis aan Kersdag. Dit was die eerste Kersfees wat ek sonder my ouers deurgebring het, sonder geskenke, en sonder om te wonder wie vir my wat gaan gee. My fokus het verskuif na wat ek kan gee en doen, en dit is soveel meer vervullend en betekenisvol. Ná die kinderpartytjie het ons middagete saam met Madiba geniet, en later het van sy familielede en ouer stamlede kom besoek aflê.

Die jaar daarna het ons besef ons kon nie net vir tweeduisend kinders voorberei nie. Ons het donasies vir vyfduisend van elke artikel gevra. Dié keer het die president alles aan my oorgelaat. Ek het sy raad oor sekere aspekte van die reëlings gevra, maar teen dié tyd het almal van die president se projek geweet en dit was nie moeilik om donasies te werf nie. Ons het weer ’n paar dae voor Kersfees begin voorberei, maar dié keer vir vyfduisend. Dit was nog steeds te min. Die volgende jaar was dit tienduisend, en uiteindelik het ons by twintigduisend getrek. Om twintigduisend pakkies op te maak, is nie ’n grap nie. Maar ’n klompie kleinkinders en kinders van die gebied asook van die veiligheidspersoneel het gehelp, en op een of ander manier het ons dit baas geraak. In die laaste jaar van ons private partytjie het dit ons twee weke, dag en nag, geneem om betyds klaar te wees. En al wat ek moes sê voor mense ingestem het om te help, was: ‘Onthou, vir party van hierdie kinders is dit die enigste geleentheid in die hele jaar om ’n ordentlike bord kos en ’n geskenkie te kry … dis hul enigste Kersgeskenk.’ Ek het die president se woorde

net so herhaal. Dis nie asof die kinders van die dorpie aan veel meer gewoond was nie, maar dit het die lyfwagte oorreed om te help.

In die laaste jaar het Oprah Winfrey gevra of sy kon help, ná ons besoek aan Chicago waar die president haar vertel het wat ons op Kersdag in Qunu doen. Ek dink hulle het vir vyf-en-twintigduisend kinders in Qunu voorsiening gemaak, en sy het nog vyf-en-twintigduisend geskenke in plattelandse skole reg oor Suid-Afrika versprei. Maar sy het dit op groot skaal gedoen. Kinders het skoolklere en skryfbehoeftes gekry saam met die lekkernye en ’n bord gesonde kos. Ons het die grootte van die skare onderskat, en hoe goed Oprah en die president se teenwoordigheid vooraf geadverteer is, en ons moes ’n stormloop afweer. Daar was ma’s wat honderde kilometers ver gereis het om hul kinders te bring, van so ver as die Vrystaat. Kinders is met busse afgelaai en daar was nie genoeg veiligheidspersoneel nie. Nadat daar byna ’n tragedie was, het ons toe besluit om die Kerspartytjie voortaan aan die Nelson Mandela-kinderfonds oor te laat en dat dit in verskillende streke in die land aangebied sou word.

Teen die einde van die jaar het die president ook besoeke aan kleuterskole in Johannesburg en Kaapstad begin bring. Hy was gek na interaksie met kinders. Die eerste jaar het hy die reëlings weer eens aan Rochelle oorgelaat. Nadat sy na die VSA vertrek het, het ek oorgeneem. Die president het vir my belangrike lesse geleer oor maniere waarop ’n mens skenkings en ondersteuning vir mense in desperate omstandighede kan reël indien jy nie self vir alles kon betaal nie. In ruil vir die borge se skenkings van lekkernye en geskenke sou hy ’n hele dag saam met hulle deurbring terwyl die goed uitgedeel word. Hulle sou ook blootstelling kry op televisie en in koerante. Die plan was eenvoudig en het soos ’n bom gewerk. Ons sou die media altyd uitnooi om die dag se gebeure met ons te deel en daaroor verslag te doen. Wanneer ons kleuterskole besoek het, het die media ook ’n kans gekry om ’n dag saam met die land se geliefde president deur te bring, en die borge het die blootstellings gekry wat aan hulle beloof is. Wanneer die dag se gebeure verby was, is die media en die borge vir middagete na ons kantoor genooi, of soms na ’n hotel daar naby, waar die president hulle bedank het vir hul ondersteuning. Die nuus het vinnig versprei en mense sou vir jare daarna ywerig meedoen.

Daar was ’n paar geleenthede waar politici probeer het om in te meng met die reëlings of om die geleentheid te kaap. Die president sou dit dan baie duidelik stel dat dit nie aan een enkele politieke party behoort nie en dat die onderwysers en ouers van hierdie kinders geregtig was op hul eie politieke opinies, en dat dit gerespekteer moes word. Ek moes altyd seker maak dat die skole wat ons besoek die land se demografie verteenwoordig. Indien ons vyf skole besoek, sou twee swart skole wees, een Indiër, een wit en een bruin skool. Soos skole meer geïntegreerd geraak het ná die transformasie, het dit effens moeiliker geraak en ek moes hulle vooraf besoek om te sien of hulle geskik sou wees. Ons moes ook seker maak dat dit nie lyk of skole wat deur Xhosas oorheers word bevoordeel word nie. Xhosa is die etniese groep waarin die president gebore is. Hy was uiters sensitief oor hierdie tipe sake en dit het ’n bloudruk in my gedagtes gevorm dat hy, elke keer as hy vir een groep iets doen, hy dit moes opvolg met iets soortgelyks vir ’n ander groep. Hy wou nooit gehad het dit moet lyk asof hy een groep bo ’n ander verkies of dat hy bevooroordeeld teenoor ’n sekere groep was nie. Dit was asof hy vasbeslote was om aan die voorpunt van nasiebou te staan, maak nie saak hoe hard mense probeer het om ’n etiket van ’n sekere groep, ras, godsdiens, klas of wat ook al aan hom te hang nie.

Ek het geen idee hoekom ek die verantwoordelikheid gegee is vir die Kerspartytjies en die besoeke aan kleuterskole nie, en hoekom hy dit ook nie van die begin af aan die kinderfonds oorhandig het wat hy gestig het voor ek by sy kantoor aangesluit het nie. Hoewel albei take vir my groot emosionele voordele gebied het en Kersfees vir my ’n nuwe betekenis gekry het, moet ek sê ek het klaar genoeg werksdruk en uitdagings gehad. Ek was uiteindelik baie bly toe die kinderfonds oorgeneem het.

In dieselfde tyd het die president ’n bouprojek begin vir skole en klinieke. Hy het dit reggekry om maatskappye, plaaslik en internasionaal, te oorreed om skole en klinieke in die mees afgesonderde Suid-Afrikaanse plattelandse gebiede te bou. Meer as honderd skole en meer as vyftig klinieke is op hierdie manier gebou. President Mandela was nooit ’n baie goeie administrateur nie, maar sy mikpunte en sy strategie was foutloos.

In die begin het die regering nie veel aandag gegee aan hierdie nuwe strukture wat opgerig is nie. Die proses was eenvoudig. Die president sou met ’n sekere hoofman praat, iemand wat tradisioneel die leiding in ’n gemeenskap neem. Die hoofman sou smeek vir ’n skool. Die president sou in die koerant kyk watter maatskappye besig was om buitengewoon goed te vaar, en dan die bedryfshoof of die eienaar van die maatskappy vir ontbyt of middagete nooi. Wie sou nee sê vir ’n ete saam met die president? Teen die einde van die projek het sakelui mekaar begin terg en gesê wanneer die president jou nooi vir ontbyt, kan dit dalk die duurste ontbyt van jou hele lewe wees. Net by twee geleenthede het maatskappye beloof om strukture te bou en nie by hul beloftes gehou nie. Dit was onmoontlik vir die regering om dienste te verskaf teen die pas wat die publiek gedink het hy sou. Die president het alles gedoen wat hy kon om die proses te versnel deur die private sektor hierby te betrek. Opvoeding en gesondheidsorg was sy prioriteite. Hy het altyd gesê opvoeding is die enigste wapen waarmee ’n mens armoede kan beveg.

Eers sou hy reël dat ’n verteenwoordiger van die maatskappy saam met ons na hierdie plattelandse gebiede vlieg sodat ons hom kan wys waar die skool of kliniek gebou moes word en om hulle aan gemeenskapsleiers voor te stel wat na die projek sou omsien. Ons het baie ure op reis na hierdie gebiede deurgebring. Nadat die projek voltooi is, sou ons saam met die sakeman teruggaan na die gebied en die president sou die skool of die kliniek persoonlik open.

In ’n gevorderde stadium van die projek, teen die tyd dat die regering ’n nuwe leier sou kry in 1999, het ons besef dat baie van hierdie strukture eenvoudig toegelaat is om te vergaan. Dit was die fout van die regering wat nie die onderwysers, toerusting, verpleeggeriewe en infrastruktuur bygedra het om hierdie inisiatief te laat werk nie. Hoewel ’n mens kan aanvaar dat die uitdagings groot was, is dit ’n groot jammerte dat daar geen samewerking van hulle kant af was om te verseker dat die skole en klinieke doeltreffend aangewend kon word nie. Die president moes self ’n deel van die skuld dra, aangesien hy te maklik aan versoeke van tradisionele leiers toegegee het. Hy het nie altyd deeglik nagevors of die skole en klinieke op die regte plekke beplan is nie. Jare later het die Nelson Mandela Instituut vir Opvoeding en Landelike Ontwikkeling in

samewerking met die Universiteit van Fort Hare in die Oos-Kaap steun aan hierdie skole gebied.

Dit is ongelukkig so dat die onderwysstelsel in Suid-Afrika, en veral op die platteland, sy leerlinge in die steek laat. Dit is nog steeds een van Suid-Afrika se grootste uitdagings: die onderwys van ons kinders. Onderwys bly een van die swaksbetaalde professionele beroepe in die land. Onderwysers kan dit eenvoudig nie bekostig om hul gesinne op die platteland te onderhou nie, en die swak infrastruktuur in die gebiede voorsien die onderwysers nie met die regte toerusting en handboeke om hul werk doeltreffend te verrig nie. Omdat party van hierdie skole so verafgeleë is, ontvang hulle feitlik geen hulp van die department van nasionale onderwys nie, en net so is dit bitter moeilik vir die departement om dissipline uit te oefen.

Die media is saamgenooi na elke besoek aan ’n plattelandse skool of kliniek wat gebou is. Die dekking wat media-instansies vir hul bydrae gekry het tydens spitstyd op televisie saam met die president was beslis die geld werd wat hulle bestee het. Baie van die maatskappye sit hul steun vir die projek voort en deel in die passie vir die onderwys van ons kinders.

In 1998 is president Bill Clinton deur die grootste uitdaging van sy politieke loopbaan in die gesig gestaar. Die skandaal oor sy verhouding met Monica Lewinsky het sy politieke loopbaan bedreig en het wêreldwyd opslae gemaak. Te midde van die skandaal sou hy ’n staatsbesoek aan Suid-Afrika bring. Wanneer ’n mens in die moeilikheid is, was daar geen beter vriend as Nelson Mandela nie. Die president het niks wat gebeur het goedgepraat nie, maar hy het tog ’n manier gehad om die menslike kant van sake in perspektief te stel. Hy gaan jou nie van jou skuldgevoel ontslae laat raak nie, maar hy sal jou veilig laat voel en saggies oortuig om verantwoordelikheid te aanvaar sonder om verneder te voel. Deur hierdie aanslag oor ’n lang tyd waar te neem, het ek besef hoe my denke verander het, en hoe ek na dinge gekyk het waaroor ek in die verlede altyd sterk menings uitgespreek het. President Mandela was nooit bang om sy eie foute te erken nie en het amper uit sy pad gegaan om verskoning te vra en dan aan te beweeg. Wanneer mense oordadige eer aan hom betoon het, het hy altyd gesê ’n heilige is ’n sondaar wat aanhou probeer.

Dit beteken nie hy het enigiets goedgepraat wat sonder integriteit

en eerlikheid was nie, maar hy het geglo dat die meeste mense ’n reguit pad wil loop en dat hulle soms struikel, soos alle mense maar maak. Wat vir hom belangrik was en duidelik vir my geword het, is dat hy dié wat foute gemaak, sonde gepleeg of gestruikel het, nooit laat voel het hulle word afgesny nie. Hy was eerlik oor hul foute en het vir hulle gesê dat hy hul menslikheid aanvaar en erken en dat die bereidwilligheid om jou foute te erken baie belangrik was as jy jouself wou vergewe en aanbeweeg. President Mandela het president Clinton met ope arms ontvang en dit duidelik gemaak dat hy bewus was van die persoonlike probleme waarmee hy opgesaal was, maar hy het hom ook laat verstaan dat hy respek vir hom gehad het en geloof in sy vermoë om te lei.

Op 22 Maart 1998 was daar ’n banket ter ere van president Clinton se besoek aan Suid-Afrika. Teen daardie tyd het ons sekretaresses almal beurte gemaak om geleenthede by te woon om vir president Mandela te ondersteun. Ek was verbaas toe ek gevra is om by die staatsbanket te werk op Vergelegen, ’n plaas in die bekende Kaapse wynstreek. Dit was ’n uitsonderlik geskiedkundige gebeurtenis en almal wou dit daardie aand bywoon. Vergelegen is ’n driekwartier per motor van Genadendal. Om die verkeer te vermy en tyd te bespaar het die veiligheidspersoneel besluit dit sou beter wees vir ons om per helikopter daarheen te vlieg.

Ek was nog nooit goed met optof nie. En so is dit vandag nog. Ek voel op my gemaklikste met my gunsteling-jeans, intrapskoene en ’n hemp of T-hemp. Maar ek het verstaan dat ek hard sou moes probeer vir hierdie banket. Dit was immers ’n staatsgeleentheid wat die magtigste land in die wêreld ingesluit het. Ek het ’n lang, swart rok hiervoor laat maak, niks buitensporig nie, en besluit op skoene met ’n effense hak, nie te hoog nie aangesien ons gewoonlik die hele aand moes staan.

Ritte in militêre helikopters, wat uiteraard vir die vervoer van soldate ontwerp is, was maar rof. Wanneer ons in een gevlieg het, het ek my altyd verbeel ons is op pad na ’n skermutseling. Die Oryx word as een van die beste helikopters ter wêreld beskou. Dit is ’n stewige militêre masjien met plek vir sestien passasiers in volle mondering. Teen dié tyd het ek die vlugte in die helikopters vreeslik geniet. Ek het gehou van die klank, maar ook wanneer die vlieëniers draaie gegooi

het. Ek was altyd ’n liefhebber van ’n klein bietjie avontuur.

Ons het by Vergelegen geland en die staaltrappies waarmee ’n mens uitklim is uitgehaal en gemonteer die oomblik toe die rotorlem stop. Volgens protokol was die president altyd die laaste een wat ’n vliegtuig bestyg en die eerste wat afklim. Wanneer mevrou Machel saam met ons was, of die president ’n ander amptelike metgesel gehad het, het daardie persoon gevolg, en is dan gevolg deur enigeen wat eerste by die deur kan uitkom. Die veiligheidspersoneel het gewoonlik uit ’n helikopter gespring, want dit was nie baie hoog van die grond af nie. Hierdie keer het die president uitgeklim en mevrou Machel het gevolg. Terwyl die president besig was om by die trappies af te klim, het hy met my begin praat en my ’n vraag gevra die oomblik toe hy sy voete op die grond sit. Die vraag het iets te make gehad met die program of met die tyd van president Clinton se aankoms. Hy was net besig om om te draai om oogkontak met my te maak en te hoor wat ek sê, toe ek teen die trappies afgevlieg kom en op albei my knieë agter hom beland. Wat gebeur het, was dat my lang rok aan die trappiereëlings vasgehaak het en my verhinder het om af te klim. Almal het gelag, behalwe die president en mevrou Machel. Dit was duidelik die snaaksste ding wat mense nog gesien het. Dis een ding om te val en ’n ander ding om dit in ’n aandgewaad te doen, maar dis beslis iets om te aanskou wanneer dit uit ’n helikopter gebeur. Die president het steeds oogkontak met my probeer maak, maar hy vind my toe op die grond agter hom. ‘Help haar op, help haar op!’ het hy beveel. Hy was regtig besorg oor my. ‘Het jou rok skade gekry?’ het hy gevra. Ek het mooi gekyk, maar niks fout gesien nie.

Mense sukkel soms om hulle lag te hou na so ’n voorval. Aangesien president Clinton ook per helikopter sou arriveer, was daar oral lede van die geheime diens. Hulle het in bosse weggekruip en dit het gelyk of daar skielik ’n sterk wind oor Vergelegen waai soos dié wat in die bosse geskuil het oor my petalje lag. Die president is die enigste een wat gelyk het of hy omgee oor my welstand. Vir die res van die mense was dit net ’n prettige insident en hulle kon feitlik nie bedaar nie. Ek het my nie juis van stryk laat bring nie en het na die huis gestap waar ons op president Clinton sou wag.

President Mandela is ’n sitplek aangewys in die huis langs die markiestent waar die banket sou plaasvind. Hy sou daar vir president

Clinton inwag en hulle sou die banket tegelykertyd betree. Ek het buite gebly en inligting oor president Clinton se verwagte aankomstyd probeer bekom om aan president Mandela oor te dra. Vergelegen is ’n private wynplaas en die huis is pragtig in die ou Kaaps-Hollandse styl versier. Terwyl ek buite gewag het, het ek een van Suid-Afrika se voorste komediante, Pieter-Dirk Uys, ontmoet. Hy was besig om gereed te maak vir sy vertoning by die banket en hy het my aandag afgelei van die gebeure vroeër. Die president was gek na Uys se optredes. Uys het nooit teruggehou in sy komiese nabootsings van Suid-Afrikaanse politici nie. Toe ek terug by die huis instap waar die president sit en wag, het ek nie gesien daar is ’n baksteen voor die deur om te keer dat die wind dit toewaai nie. Ek het daaroor gestruikel. Hierdie keer het ek nie geval nie, maar myself baie vinniger voor die president bevind as wat ek verwag het. Hy het net gesê: ‘Ag nee, darling, kry eerder ’n stoel en kom sit.’ Ek was verleë en duidelik baie meer senuweeagtig as gewoonlik toe ek later die aand sy toespraak aan hom oorhandig by die podium. Ek het gebid terwyl ek teen die trappies opstap dat die noodlot my nie weer sou tref nie. Dit het nie en die res van die aand het sonder enige drama verloop.

Teen daardie tyd het die president en mevrou Machel dikwels op my gesteun. Dit was nie maklik om hul dagboeke te laat klop nie. Ons moes tyd vind vir hulle om saam te wees en dit was ’n uitdaging. Mevrou Machel het steeds in Mosambiek en op ander plekke in die wêreld gewerk, hoofsaaklik om kinderregte te bevorder, en sy was gereeld op reis. Ek was soms in die moeilikheid omdat ek nie tyd kon vind om vir haar en die president privaatheid te verseker nie. Dit was ’n onbegonne taak. Hulle albei het teen ’n stywe pas gewerk, altyd in ’n wedloop teen tyd. Die president sou honderd goedjies in een week gedoen wou hê en hy het alles ingepas. Mevrou Machel se program was net so vol. Soms het hy tot sekere goed ingestem, maar dan moes hy sy dagboek op kort kennisgewing heeltemal verander. Nie as gevolg van mevrou Machel nie, maar omdat hy soms op die laaste oomblik anders besluit het. Ons het dinge begin kanselleer en dan was ons altyd bang dat mense sou raai of vermoed dat gesondheidsprobleme die rede daarvoor is.

Die rand se waarde sou dadelik val wanneer die president soveel as ’n gewone verkoue opgedoen het. Die wêreld het gevrees dat Suid-

Afrika in chaos sou verval en dalk in vlamme sou opgaan. Die president was die simbool van stabiliteit vir alle Suid-Afrikaners, swart en wit, en die wêreld het dit geweet. Hy kon dus nie eens sê hy voel olik wanneer hy op die laaste nippertjie iets moes kanselleer nie. Tensy dit natuurlik die absolute waarheid was. In die publiek se oë was hy amper besig om in ’n superwese te verander. Selfs as hy maar net wou rus, het stories oor sy gesondheid die ronde begin doen.

Vroeg in 1998 was die president veronderstel om ’n geldinsameling vir die Nelson Mandela-kinderfonds te behartig. Hy het die kinderfonds in 1995 gestig om kinders, en veral weeskinders wat deur die vigskrisis geraak is, te help. Hy het die geld wat hy met die Nobelprys gewen het geskenk om die fonds in die lewe te roep en ook elke jaar ’n derde van sy salaris aan die fonds geskenk. Verder het hy projekte gelei om geld in te samel. By hierdie spesifieke geleentheid moes hy gasheer wees vir internasionale glansmense en modelle en daarna sou hulle ’n reis onderneem op die Bloutrein, wat kort tevore opgeknap is. Daarna het ’n seereis op die Queen Elizabeth II op hom gewag. Mense kon teen ’n fooi van duisende dollars saam met hom en mevrou Machel reis. En alle winste is aan die kinderfonds geskenk. Al die plekke vir dié reis was uitverkoop.

Dit was ook in hierdie tyd dat president Charles Taylor van Liberië die betwiste diamante aan Naomi Campbell oorhandig het. Naomi was reg van die begin af ’n ondersteuner van die kinderfonds en een van die eerste internasionale skenkers.

Tydens Taylor se verhoor by die Internasionale Strafhof, waar gebeure om die geldinsameling bespreek is, het die volgorde waarin dinge gebeur het my laat wonder. Niemand het enige van die Suid-Afrikaanse veiligheidsbeamptes gevra wie die lyfwagte was wat aan Naomi se deur in die presidensiële gastehuis geklop en die sakkie klippies aan haar oorhandig het nie. As dit die Suid-Afrikaanse lyfwagte was, sou hulle in die sakkie gekyk het voordat hulle dit aan haar oorhandig het. Nie eens ’n president mag ’n geskenk op amptelike gebied oorhandig sonder dat dit oopgemaak en weer toegemaak word nie. As enigiemand die veiligheidsbeamptes gevra het hoeveel klippies in die sak was, sou hulle kon sê hoeveel daar was. En daar behoort ook ’n rekord te bestaan oor wie die huis daardie nag binnegegaan het. Suid-Afrikaanse polisiemanne word verplig om te

alle tye ’n sakboekie by hulle te dra. Daarin skryf hul elke dag presies wat hulle doen en lewer verslag oor elke minuut, ingeval hierdie inligting ooit van hulle vereis sou word. Ek twyfel of die Suid-Afrikaanse polisie twee Liberiese lyfwagte alleen in die presidensiële gastehuis sou toelaat, en die antwoorde is dus iewers op rekord in Suid-Afrika. Ons het niks van die geskenk geweet nie, maar Naomi het gesê sy het die sakkie diamante aan die uitvoerende hoof van die kinderfonds gegee, wat wel later vrygespreek is op aanklag van die besit van ongeslypte diamante.

Ons het aan boord van die Queen Elizabeth II gegaan. Dit was ’n wonderlike ervaring, hoewel die toer duidelik vir ’n ouer mark bedoel is. Baie luuks en ouderwets. Mense het elke aand opgetof vir aandete, maar vir my het dit gelyk asof hulle op pad was kerk toe. Daar was geen partytjies vir jong mense nie, maar eerder danse in die balsaal. Dit was te oulik om die oumense te sien dans, en nog so verlief. Die president en mevrou Machel het nie gaan dans nie, maar hulle het dit geniet op die Queen Elizabeth II. Hulle het net ’n bekendstelling en ete op die skip bygewoon en die res van die tyd het hulle uiteindelik ’n bietjie privaat tyd en gehaltetyd saam gehad, weg van die druk van die vasteland.

Ná die reis op die die Queen Elizabeth II het ek vir die tweede keer in vier jaar siek geword. Ek kon eenvoudig net nie meer die pas volhou nie. Die president is deur baie faktore aangedryf, en een daarvan was dat sy uittrede minder as ’n jaar in die toekoms gelê het. Hy wou soveel as moontlik doen om die veranderings mee te bring waarna hy gestreef het. Die dokters het gesê my ongesteldheid was ’n herhaling van die hartspierinfeksie wat ek opgedoen het ná ons staatsbesoek aan Japan in 1995, en dat ek eenvoudig oormoeg was. Ek is vir die volgende vier weke op siekteverlof geplaas en ná ’n week het ek ’n oproep van die lyfwagte ontvang wat gesê het die president wil my by my huis in Akasiapark besoek. Ek het nie gedink dis gepas vir ’n president om my in my eenvoudige eenslaapkamerhuisie te besoek nie en het hom gebel om hom te probeer oortuig dat dit goed gaan met my en dat ek spoedig weer vir werk sal aanmeld. Dit was nie nodig vir hom om my te besoek nie. Maar hy het daarop aangedring en kort daarna het hy daar opgedaag met die mooiste mandjie blomme wat ek nog ooit ontvang het.

Terwyl hy by my was en my sterkte en ’n spoedige herstel toegewens het, het hy heel onskuldig gesê: ‘Jy weet natuurlik net swak mense word siek.’ Ek het ’n bietjie meer simpatie verwag. Hy het sy hele lewe lank geglo ’n mens is in beheer van jou eie liggaam en dat jou brein net so ’n groot rol speel om jou gesond te maak soos enige medisyne. ’n Mens moes ook nog vasbeslote wees om gesond te word.

Ongeag hoe moeilik dinge soms was, hoeveel druk daar op my was en hoe moeg ek was, het sy gesig en sy glimlag die kamer laat ophelder. Dit was altyd die hoogtepunt van my dag. Later kon ek nie help om te glimlag wanneer ek hom sien nie. Wanneer ’n mens na aan iemand werk, begin jy onwillekeurig daardie persoon se emosies en gemoedstoestand lees. En tog, selfs in die moeilikste tye het daardie glimlag my nooit verlaat nie. Dit is in my hart opgesluit.

So het ek teen ’n onophoudelike pas bly werk, al wou stres en moegheid my soms oorweldig. Een keer het Madiba vir my ’n artikel voorgelees uit ’n koerant oor ’n studie van mense wat ekstra gewig om hul heupe en boude saamdra, en dat daar bevind is dat hulle stres beter hanteer. Die eerste keer toe hy dit lees, het ek sy bedoeling raakgesien en gesê: ‘U sien, Khulu, dis hoekom ek nog steeds al die stres kan hanteer. Dis danksy my groot heupe en boude.’ Hy het gelag en die artikel ’n tweede keer vir my gelees. Ek het nie gedink dis snaaks nie. Hy was besig om my te terg en ek kon hom nie keer nie.

Hy het altyd mense se gewig en gesondheid raakgesien. Hy sou soms vir ’n vrou vra of sy swanger is nadat sy net ’n paar kilogram opgetel het. Soms sou hy ’n private gesprek met ’n besoeker aanvra en hulle dan aanspreek oor hul gewig. Ek het opgehou tel hoeveel kere hy na iemand se groot maag gewys en gesê het: ‘Jy sal daai moet afskud.’ Party mense voel seergemaak as iemand oor hul gewig praat, en dis ’n groot verleentheid wanneer Nelson Mandela vir jou sê jy moet gewig verloor. Dit beteken jy moet minder eet. Ons het probeer om hierdie gesprekke ten alle koste te vermy. Wanneer hy gesê het hy wil private gesprekke met mense hieroor hê, sou ons hom probeer oortuig dat hy dit liewer moet los. Hy sou lag en dit baie vreemd en snaaks vind dat ons sou probeer om mense teen sy woorde te beskerm. En dan was daar mense wat aangedring het op ’n private gesprek met hom, omdat hulle gedink het hy gaan miskien vertroulike inligting aan hulle verklap. Later sou hulle uitstap en beswaard voel.

Eenkeer het ek sy aankoms by ’n openbare gebeurtenis ingewag. Hy wou weet of ek lank reeds vir hom wag. ‘Ja,’ het ek geantwoord. En hy het hardop gesê hy kon dit sien want ek lyk honger. Ek was nie. Hy was altyd besorg oor my veiligheid en wou weet of ek geëet het of nie.

In ’n stadium was ek op dieet en het nee gesê vir die kos wat my aangebied is. Ek het eerder gehou by my slaai, toe sê hy ek eet nie genoeg nie. Ek het openlik met hom gepraat en vir hom gesê ek probeer gewig afskud. Hy het toe gesê my gewig maak nie saak nie, want ek beweeg vinnig. Hy het bedoel hoewel ek oorgewig was, het dit nie die pas geraak waarteen ek kon stap of beweeg nie. Hy het so ’n snaakse manier gehad om met kos en liggaamsgewig om te gaan. As ek nie geëet het nie, het hy my daaroor aangespreek en gesê ek moet meer eet. Maar wanneer iemand ’n tweede porsie skep, sou hy afkeurend na die bord kyk. Ek was nog altyd sensitief oor my gewig, maar om die een of ander rede nie wanneer ek by hom was nie. Wanneer ek oor my gewig gekla het, het hy vriendelik gesê: ‘Maar jy het waardigheid.’

In Junie daardie jaar het die president middagete by Mhlamba Ndlopfu genuttig saam met die bekende aktivis Wolfie Kodesh. Die president het vir my gesê hy het by meneer Kodesh gebly voordat hy opgesluit is en ek was baie beïndruk toe ek gehoor het meneer Kodesh het Madiba in 1961 in sy woonstel in Johannesburg versteek. Die president het destyds graag in die oggende geoefen en hy sou vir tien of twintig minute per dag op een plek in meneer Kodesh se woonstel staan en draf. Ondanks die warmte wat ek tussen die twee van hulle bespeur het na hul reünie, moes ek wonder hoe dit voel as iemand vyfuur die oggend in jou woonstel op een plek staan en draf. Hul verdraagsaamheid teenoor mekaar het van die vryheidsvegters baie spesiale mense gemaak. Ek het hul geduld en vasberadenheid bewonder.

Ek het eenkeer die erns waarmee die president geoefen het vroeg een oggend in ’n hotelkamer aanskou. Ek moes my inhou of ek sou skreeu: ‘Khulu, jy gaan jouself seermaak!’ Hy was lank en skraal, maar jy sou sy krag onderskat totdat jy hom sien oefen. Hy het regtig gelyk soos ’n bokser wat gereed maak vir ’n geveg en hy het elke beweging met oortuiging en vasberadenheid uitgevoer. Wanneer ’n mens hom sou vra met watter oefening hy besig was, het hy vrylik raad

aangebied en meer as een keer terwyl ons oorsee op reis was moes ek 'n medisynebal kry waarop hy kon rol. Hy het gesê ek moet dit probeer, dit maak 'n mens se maag plat. Soms het sy oefenroetine regtig gelyk of dit aan waansin grens. Soveel so dat Rory Steyn, sy lyfwag, en ek dit histeries snaaks gevind het. Ons moes ons giggels maar inhou terwyl Madiba so woes oefen in 'n luukse hotel iewers. Ek het dalk nie al die toeristegoed aangevang in stede oor die wêreld heen nie, maar ek weet waar die hotelle met die beste kamerdiens is, die beste spyskaarte en waar om medisyneballe in die hande te kry.

Teen dié tyd was Virginia Engel die hoofsekretaresse in ons kantoor nadat Mary weg is. Die president het nog steeds my selfoonnommer uit sy kop geken en eenvoudig aangehou om my te bel vir elke liewe dingetjie, wat dit soms vir my moeilik gemaak het omdat ek sy oproepe aan Virginia moes rapporteer. Hy sou my saans bel om vir my te sê watter medisyne hy die volgende dag afgelewer wil hê, of soms sou hy my bel om my aan iets te herinner wat die volgende dag moes gebeur. Dit voel nooit lekker om ondermyn te word nie en hoewel ek werklik toegewyd was aan my werk en gek was oor die president, is ek seker ander mense het ondermyn gevoel deur dit wat gebeur het.

In daardie jare het ek probeer om so ver as moontlik van hom weg te bly. Ek het geglo hoe nader 'n mens aan die vuur staan, hoe makliker kan jy brand. Ek wou myself nie op hom afdwing nie en het probeer om 'n gesonde afstand te bewerkstellig en situasies te vermy waar hy deur my teenwoordigheid ingekeer sou voel. Later jare het dit moeiliker begin word, aangesien hy ongemaklik begin voel het wanneer ek nie naby hom was in 'n professionele situasie nie. Hy het geweet ek ken sy behoeftes deeglik en verstaan hoe hy dinge gedoen wil hê sodat hy dit met gemak kon hanteer. Hy wou presies weet wat op elke oomblik, byeenkoms of vergadering te wagte was. Voorts het hy vertrou dat ek orde sou handhaaf en seker sou maak dat dit wat hy nodig het, my enigste fokus sou wees. Want dit was ook so. Maar amptelik was ek in daardie stadium net een van die president se assistent- private sekretaresses.

Een van my ander kollegas was Morris Tshabalala, een van die gaafste mense wat ek nog ooit ontmoet het. Hy is saggeaard, baie vriendelik en het nederig voorgekom. In 'n sekere mate het die president van ou waardes gehou en nie maklik aanvaar dat 'n man 'n

sekretariële pos kon vul nie. Dis nie asof Morris enigiets verkeerd gedoen het nie, maar die president het anders gevoel oor vroue in sekere poste. Hy het nooit gediskrimineer nie, maar sy fokus sou altyd na vroue verskuif. Dieselfde met vlieëniers. Nadat die lugmag vroue begin oplei het, is vroulike loodse dikwels ingespan om sy vliegtuig of helikopter te vlieg. Hoewel hy nooit reguit gesê het dit pla hom nie, het ek geweet hy was altyd 'n klein bietjie meer op sy hoede wanneer daar 'n vrou in beheer van die stuurstang was. Jy kon dit in sy gesig bespeur. Ons sou hom altyd hieroor spot, maar hy het gesê die verandering van stereotipes was eenvoudig iets waaraan 'n mens gewoond moet raak. Hy was baie bewus van sy eie sienings in situasies soos hierdie maar het nooit sy besorgdheid openlik gewys nie. Dié wat hom geken het, kon agterkom dat hy nie heeltemal op sy gemak was nie. Maak nie saak hoe 'n sterk voorstander van gelykheid hy was nie, hy het erken dat hy harder moes werk om sy eie persepsies te verander.

Morris moes eenkeer 'n diplomatieke tameletjie waar die Spaanse en Portugese ambassades betrokke was, trotseer. Hy was veronderstel om 'n brief per hand by die Spaanse ambassade af te lewer met 'n boodskap dat Suid-Afrika Wes-Sahara in die toekoms as 'n onafhanklike land sou erken. Ongelukkig het hy dit per ongeluk by die Portugese ambassade afgelewer. Die ambassadeur het ons nie laat weet dat die brief by die verkeerde adres opgedaag het nie. Hy het dit oopgemaak en dae lank by hom gehou voordat die president agtergekom het die brief wat hy aan die Spaanse ambassade gerig het, het nooit by sy bestemming uitgekom nie. Morris het self agtergekom dat hy die brief by die verkeerde plek afgelewer het en hy het professor Gerwel gebel, wat die nuus aan die president oorgedra het. Die Spanjaarde was woedend.

Die fout het 'n diplomatieke insident veroorsaak en die president het die Portugese ambassadeur dadelik uit Suid-Afrika geskop omdat hy die brief vir homself gehou het en nie die foutiewe aflewering aangemeld het nie. Dit was oneties om daardie inligting te weerhou, aangesien dit so sensitief was op internasionale vlak. Dit kon tot 'n baie ernstige internasionale diplomatieke krisis gelei het. Die president het toe gevoel hy moet by sy eie kantoor ook optree om te wys dat hy ernstig en regverdig is. Morris is oorgeplaas, ironies

genoeg na die departement van buitelandse sake. Ek het by professor Gerwel en die president gepleit om Morris nog ’n kans te gee, maar die president het vasgeskop en gesê hy moes optree. En wanneer hy eers ’n besluit geneem het, sou nie eens ’n militêre inval hom tot ander insigte bring nie. Ek het ’n paar keer daarna met Morris gepraat en dit het gelyk of hy gelukkig is in sy nuwe pos, ondanks die pyn en verwarring wat sy vertrek by ons almal veroorsaak het.

Dit maak nie saak hoe ontstellend hierdie voorval vir ons was nie, dit was ook ’n duidelike voorbeeld van hoe die president as diplomaat gehandel het, selfs al was daar niks diplomaties omtrent die optrede nie. Na ’n paar dae het die publiek daarvan vergeet. Hy het vinnig opgetree in die openbaar en op ’n private vlak tot aksie oorgegaan en die saak was opgelos. Meer onlangs in Suid-Afrika het die teenoorgestelde gebeur. Daar is gevind dat vriende van ons huidige president, Jacob Zuma, toegelaat is om sonder die nodige toestemming op ’n militêre lugmagbasis in Pretoria te land. Die familie wie se vliegtuig daar geland het, het ’n oordadige troue by Sun City buite Pretoria bygewoon. Daar was internasionale, kommersiële en private lughawens in die gebied beskikbaar, maar hulle het op die militêre basis geland en is met amptelike polisievoertuie na die troue begelei. Vanuit politieke geledere is daar nie veel aan dié saak gedoen nie.

Soos die jaar aangestap het, het die president se reise toegeneem. Hy het hard gewerk om aan die wêreld te wys dit gaan goed met Suid-Afrika. So het ons toe na Burkino Faso gereis vir ’n vergadering van die Afrika-unie wat deur alle Afrika-staatshoofde bygewoon is. Die eerste paar jaar was dit vir my interessant om deel te wees van hierdie groot byeenkomste van staatshoofde van oor die hele wêreld. Maar dit word vinnig jou grootste nagmerrie omdat daar soveel tyd gemors word terwyl jy sit en wag sodat protokol waargeneem kan word.

Ons verblyfplek in Burkino Faso was nuut gebou. Maar daar is net aan die staatshoofde kos verskaf, al is die res van ons ook daar gehuisves. Ons moes maar na onsself omsien. Die vergaderings was gewoonlik chaoties en alles het ’n ewigheid gevat. Ander staatshoofde het meegeding om president Mandela privaat te spreek. Soms het hy ingestem; ander kere wou hy persoonlike vergaderings tot die minimum beperk. Daar is van presidente verwag om in alfabetiese

volgorde by die vergadering op te daag, volgens hul name of die name van hul lande, aangesien senioriteit altyd iets is waaroor hulle gestry het. Party staatshoofde is al vir ewig en ewig aan die bewind – aanvanklik danksy ’n vrye verkiesing, wat dan in ’n diktatuur ontaard. Om die een of ander rede het my pa vir my sakke vol biltong saamgegee. Dit het ons stapelvoedsel geword, saam met vars brood wat ons by ’n informele straatstalletjie gekoop het. Burkino Faso is ’n voormalige Franse kolonie en die Franse invloed is nog duidelik te sien. Ons het warm Franse broodjies gekoop en biltong as vulsel gebruik, en ek en die veiligheidsmense het vir twee en ’n half dae op daardie ingesmokkelde gedroogde vleis oorleef.

Ons afvaardiging was die kleinste in vergelyking met ander lande s’n. Gewoonlik het dit bestaan uit ’n sekretaresse, ’n dokter, twee lyfwagte, tussen drie en vyf ander sekuriteitsmense wat vooruit gestuur is, en dan op die allermeeste twee mense van protokol – een van die presidensie en een van buitelandse sake. Die ministers het bygekom wanneer hulle vir bilaterale samesprekings nodig was. Daar was nooit meer as vyftien tot twintig mense in ons afvaardiging nie. Die Amerikaanse afvaardiging was die grootste, met meer as tweehonderd mense. Maar hulle het die geld daarvoor gehad. Ons president het deur sy optrede bewys dat hy belangriker prioriteite het en dat hy nie sou toelaat dat geld gemors word nie. ’n Mens waardeer hierdie houding, maar dit het ook tot gevolg gehad dat ons almal meer as een rol moes vervul.

As gevolg van die president se gevorderde ouderdom – hy was negeen-sewentig teen daardie tyd – het hy ook van kontinuïteit gehou en hy wou nie graag onbekende gesigte om hom hê nie. Wanneer ’n nuwe personeellid deel van die afvaardiging was, sou hy agter geslote deure vra: ‘Wie is daardie persoon? Wat doen hy of sy?’ En ’n mens het geweet hy dink ook na oor kostes en produktiwiteit. Hy het gereeld gevra wat die onkostes beloop en of ons plaaslik of oorsee moes reis. Hoeveel kos die hotel waar julle tuisgaan en wie betaal daarvoor? Wat ook al jou antwoord was, jy het geweet hy is besorg oor uitgawes.

Na die besoek aan Burkina Faso is ons na die Verenigde Koninkryk, waar ons in ’n huis op die platteland gebly het wat aan die Roodefamilie behoort. Hulle het ’n baie groot voedselmaatskappy in Suid-Afrika besit. Ek was gek oor die Engelse platteland.

Ons het ’n hoflikheidsbesoek aan koningin Elizabeth in Buckinghampaleis gebring en ek is getref deur die warm vriendskap tussen die president en die koningin. ‘Oh, Elizabeth,’ sou hy sê wanneer hy haar groet en sy sou antwoord: ‘Hello, Nelson’. As hondeliefhebber het ek dit interessant gevind dat die corgi’s se kosbakke by die kantingang na die paleis staan.

Na ’n paar dae op ampsbesoek aan Londen het ons na Wallis vertrek, en daarna na Italië vir ’n staatsbesoek. Ons het ook ’n staatsbesoek aan die Vatikaan gebring. Die president het ’n private gesprek met die pous gehad, en daarna is ons afvaardiging binnegeroep. Die president het altyd daarop aangedring om die hele afvaardiging aan ’n staatshoof voor te stel en die pous was geen uitsondering nie. Ons is elkeen individueel aan hom voorgestel en pous Johannes Paulus II, wat toe al reeds tenger was, het ons hande geskud, die seën oor ons uitgespreek en vir ons elkeen ’n bidsnoer gegee. Ek het geen idee gehad wat ’n bidsnoer was nie. Ek het gedink dis ’n Katolieke halsbandjie. Ek het my ma daardie aand gebel en gesê ek dink die pous kon die sonde in my oë sien toe hy na my kyk. Hoewel party van my kollegas net so gevoel het soos ek, het my ma gedink ek is laf.

Terwyl ons by ’n amptelike staatsete in Italië was, het een van die ministers aan ’n garnaal verstik. Hy het begin hoes en ’n skielike stilte het oor die tafel neergedaal toe hy van sy stoel af val. Gelukkig was president Mandela se dokter teenwoordig by al sy amptelike seremonies. Omdat ons met so ’n klein afvaardiging gereis het, het hy altyd daarop aangedring dat al sy eie personeellede ingesluit word. Ons dokter kon letterlik die minister se lewe langs die tafel red.

Later het die president ook die presidensiële vliegtuig se bemanning na bankette toe genooi, selfs al sou dit beteken dat hy dit van die staatshoof of regering self moes versoek. Hy het nooit sy personeel hanteer asof hulle gewone betaalde werknemers was nie.

Dit was ook op hierdie reis dat ek aan Yusuf Surtee voorgestel is. Surtee se pa was die president se kleremaker voor hy tronk toe is. Die Surtee-gesin se maatskappy het al die president se pakke klere en van sy beroemde gekleurde hemde gemaak. Yusuf het die Italianer Stefano Ricci, verteenwoordiger van die bekende Brioni-handelsmerk, gebring sodat hy aan die president voorgestel kon word. Net soos wat ek soos

’n tipiese Boeremeisie gelyk het, het Stefano soos ’n tipiese Italianer gelyk. Hy was joviaal, vol lewenslus en vrygewig. Hy sou altyd die allermooiste klere vir die president stuur en ’n mens kon die liefde en moeite sien in die keuse van elke uitrusting. Wanneer Stefano klere deur Yusuf aangestuur het, sou Yusuf se winkels elke keer aanpassings maak na die president se wense. Yusuf en Stefano het albei onberispelike smaak gehad.

Dit was tyd vir die president se tagtigste verjaardag. Vir die aand van 18 Julie 1998 is daar ’n enorme partytjie beplan deur die ANC en die Mandela-familie saam met Suzanne Weil, ’n sakevennoot van een van Madiba se dogters. Al die president se persoonlike personeel is uitgenooi na die glansgeleentheid by Gallagher Estate in Midrand, saam met die room van Suid-Afrika se sosiale landskap. Onder die internasionale gaste was Naomi Campbell, Michael Jackson, Quincy Jones en Stevie Wonder, om net enkeles te noem.

Vroeër daardie week het bespiegeling begin dat die president en mevrou Machel op sy verjaardag sou trou. Ek het daaroor nagedink en besluit dat dit nie waar kon wees nie. Niks buitengewoon het in die kantoor gebeur om my te laat glo dat daar waarheid in die gerugte was nie. Parks is keer op keer gevra: Gaan hulle op die agttiende trou? Hy het gesê hy weet nie, hy was nie seker nie, en toe het hy dit vaagweg begin ontken en uiteindelik het hy gesê daar gaan beslis geen troue wees nie. Ek het Josina, mevrou Machel se dogter, vroeër die week gebel om te vra of sy enigiets weet. Sy het nie, en ons moes maar net daarvan vergeet. Josina het in die president se amptelike woning in Kaapstad tuisgegaan tydens sy bewindsjare terwyl sy daar op universiteit was. Ons het dus baie tyd saam deurgebring en goeie vriende geword. Ek het vir haar gesê: ‘Zina, as jy vir my jok, weet jy ek sal jou moet doodmaak.’ Dit was ’n grap. Ons was almal opgewonde oor die verjaardag, maar ons het regtig nie geweet of daar ’n troue sou wees nie. Op Saterdag, 18 Julie, het ek wakker geword en in koerantopskrifte vasgekyk: HULLE GAAN TROU! Ek het net geglimlag. Ek is saam met ’n paar ander mense gevra om later in die dag by die Houghton-huis te werk. Ek het gedink hulle verwag familie vir die verjaardagpartytjie en sou dus ekstra hande nodig hê.

Ek en die president was gereeld op die foon. Hy het takies aan my opgelê en ek sou hom met boodskappe of vrae moes bel. Baie mense

was geïrriteerd omdat ons baie op die foon was. Hy het my stem geken en kon my maklik hoor, terwyl hy gesukkel het om te hoor wat party ander mense sê. So, op sy tagtigste verjaardag het ek besluit om hom vroeg die oggend te bel om hom geluk te wens. Ek sou nooit bel of pla tensy ek 'n baie goeie rede gehad het om iets werkverwant met hom te bespreek nie. Maar op daardie dag het ek gedink dis so 'n spesiale dag dat ek móés bel, al het ek geweet ek sou hom later die middag by sy huis sien.

Die president en mevrou Machel het die Vrydagnag in Mahlamba Ndlopfu deurgebring. Dis nie iets wat baie gebeur het nie, aangesien hulle verkies het om in Johannesburg oor te bly. Die huispersoneel het my na hom deurgeskakel en ek het gesê: 'Goeiemôre, Khulu,' en begin sing: 'Happy birthday …' Na die laaste noot het ek gesê: 'Ek hoop hierdie dag is die mooiste van u hele lewe.'

Ek kon hoor hy was geamuseerd en hy het geweet ek vis vir inligting. Hy het net gesê: 'Dankie, darling, dit sal beslis wees.' En toe het ek geweet dat hy daardie dag sou trou. Ek wou uit my vel spring. Ek kon nie my opgewondenheid beteuel nie, maar ek het nie 'n woord vir enigiemand gesê nie. Ek het die hele dag probeer uitwerk waar, wanneer en hoe. Toe onthou ek die president het ons 'n paar weke tevore gevra om 'n juwelier te bel om hom by Mahlamba Ndlopfu te kom sien. Toe die juwelier aankom, het hulle buitentoe gestap en onder 'n boom gaan sit vir hul gesprek. Ek het gedink dis iemand wat die president van vroeër ken en het geen aandag daaraan geskenk nie. Ek het vermoed hulle gaan by die amptelike banket trou, aangesien al hul vriende en familie daar sou wees, maar ek was te bang om te bespiegel.

Hulle het by die presidensiële gastehuis aangesit vir middagete, waar die familie reeds vergader was. Die personeel is nie genooi nie. Ons het aanbeweeg na die huis in Houghton nadat 'n paar van ons gevra is om die middag daar tee te bedien, en daar was dit duidelik dat die media hierdie storie nie deur hul vingers sou laat glip nie. Daar was oral mediaverteenwoordigers. Party verslaggewers het oor die muur probeer spring en ander het in bome in die bure se tuine geklim. Dit was 'n groot uitdaging vir die veiligheidsmense. Ons het binnetoe gegaan, waar dit amper stil en somber was. Ons het aan die agterkant van die huis gebly en koppies en ander teegerei reggesit. Die

president en mevrou Machel het kort daarna aangekom, gevolg deur ’n paar ander gaste. Hier wou ek nie my neus insteek nie en ek het so ver as moontlik weggebly, want toe het die nuus soos ’n veldbrand deur die huis versprei: Daar gaan binne die volgende paar minute ’n troue hier plaasvind.

Alles was eenvoudig en pragtig. Net ’n paar mense wat baie na aan hulle was, het die seremonie bygewoon: aartsbiskop Desmond Tutu, Thabo en Zanele Mbeki, prins Bandar Bin Sultan van Saoedi-Arabïe, Yusuf Surtee, George Bizos, Ahmed Kathrada en die Sisulu’s, om ’n paar te noem. In ware Madiba-styl is feitlik alle godsdiensgroepe in Suid-Afrika verteenwoordig. Hoewel die Metodiste-biskop Mvume Dandala hulle in die huwelik bevestig het, het talle ander godsdienste ’n rol gespeel. Dit was eerbiedig en stylvol. Ons het mevrou Machel alleen by die trappe sien afkom, grasieus, amper soos ’n mens haar naam sê: Graça. Die meeste van ons kon nie ons emosies in toom hou nie en daar waar ons uit ’n kamer langsaan geloer het, het ons trane afgevee. Dit was so mooi en die president het verdien om uiteindelik gelukkig te wees.

Die aand se feesvieringe was presies wat ’n mens van so ’n geleentheid sou verwag. Madiba het uiteindelik die verhoog betree om ’n paar woorde op sy verjaardag te sê, maar sy eerste woorde, wat met groot toejuiging begroet is, was: ‘Ek en my vrou.’ Die hele land het saam feesgevier.

Dit was ’n wonderlike, feestelike aand. Ek was elke nou en dan lus om myself te knyp. Kon dit alles waar wees? Ek het nooit gedroom dat ek by die tagtigste verjaardag en huweliksbevestiging van Nelson Mandela sou wees nie. Die kort reis saam met hom het my in daardie stadium al klaar so baie verander. Gelukkig was ons te besig en onder te veel druk sodat ek nooit selfvoldaan en arrogant kon raak oor die plek waar ek myself op enige gegewe tyd bevind het nie.

Van 10 tot 12 September 1998 is ’n vergadering van die Suider-Afrikaanse Ontwikkelingsgemeenskap in Mauritius gehou. Lidstate het die lande van Suider-Afrika ingesluit en Suid-Afrika het dié keer as voorsitter opgetree. Staatshoofde het hierdie rol om die beurt vervul. Toe die president en mevrou Machel ’n paar dae voor die vergadering in Mauritius aankom, was daar reeds gerugte dat Lesotho, ’n klein koninkryk wat deur Suid-Afrika omsluit word, op die rand van ’n

staatsgreep was. Ons was in gereelde kontak met die eerste minister, Pakalitha Mosisili, en koning Letsie III van Lesotho. En al het ek nie verstaan wat aangaan nie, het ek geweet hulle is in die moeilikheid. Die president en adjunkpresident Thabo Mbeki was in die buiteland en minister Mangosuthu Buthelezi het as waarnemende president opgetree.

Nadat president Mandela as staatshoof beëdig is, het die Nasionale Party by die ANC aangesluit om die Regering van Nasionale Eenheid te vorm. Hulle het die land saam regeer. Maar teen hierdie tyd het die Regering van Nasionale Eenheid alle mag aan die ANC oorhandig en die Nasionale Party het hulself uit die regering verwyder. Die Inkatha Vryheidsparty was om dié rede die amptelike opposisie in die parlement en om minister Buthelezi, die leier van die party, as waarnemende president aan te wys terwyl die president en sy adjunk oorsee was, was die ANC se manier om te wys dat hulle hom vertrou.

Ek onthou die president was bitterlik moeg en ontsteld oor ’n voorval waarin honderd-vier-en-dertig mense volgens berigte dood is as gevolg van Suid-Afrika se inval in Lesotho, en waarna daar vandag nog verwys word as die grootste fout tydens president Mandela se bewind. Die president was letterlik dwarsdeur die nag op die foon in gesprekke met minister Buthelezi en die regering van Lesotho.

Om onder sulke omstandighede vir die eerste keer in Mauritius te wees, was glad nie pret nie. In plaas daarvan dat ons in die lieflike waters van die Indiese Oseaan geswem het, het ons na amptelike sake omgesien. Daar was bankette, vergaderings en ’n besoek aan die botaniese tuine. Ek sou eerder wou gaan swem as om na ’n uitsonderlike blom te staar wat blykbaar net een keer elke vyf-en-sewentig jaar oopgaan. Ons was ook moeg en ontsteld oor die gebeure in Suid-Afrika.

Die volgende dag is die Suider-Afrikaanse Ontwikkelingsgemeenskap se vergadering byeengeroep. Volgens die program sou die vergadering om tienuur begin, maar president Robert Mugabe van Zimbabwe was meer as ’n uur laat. President Mandela het nie daarvan gehou om as voorsitter by vergaderings op te tree nie en hy sou gewoonlik net ’n vergadering open en dan aan iemand anders die taak oorlaat om seker te maak prosedure word gevolg. Niemand het sy manier van doen bevraagteken nie en hy sou elke nou en dan

kommentaar lewer oor dit wat gesê word of net sy kop knik om te wys dat hy saamstem. Toe president Mugabe binnegestap het, was ’n ander staatshoof aan die woord. President Mandela het hom in die rede geval en verskoning gevra vir die onderbreking. Dit was nie sy gewone styl nie en die atmosfeer was gespanne. Stilte het oor die groot saal neergedaal. Dit was een van die min geleenthede waar hy enigiemand in die rede geval het.

President Mandela het gewag tot president Mugabe gaan sit, en toe het hy losgetrek, sommer so uit die vuis, en vir twintig minute gepraat oor hoe oneerbiedig dit is om ander mense se tyd te mors, en dat sommige staatshoofde hulself belangriker ag as ander en daarom dink hulle kan enige tyd opdaag. Hy het nie een keer president Mugabe se naam genoem nie, maar ons het almal geweet van wie hy praat, en daarna het hy woorde gebruik wat ek nooit sou vergeet nie: ‘Omdat jy ’n spesifieke pos beklee, beteken dit nie jy is belangriker as enigiemand anders nie. Jou tyd is nie meer waardevol as ander mense s’n nie. As jy laat kom, wys jy jy het geen respek vir ander mense se tyd nie en daarom geen respek vir ander mense nie, omdat jy jouself belangriker ag as hulle.’

Nadat president Mandela klaar gepraat het, het president Mugabe gewag dat die verrigtinge ’n entjie vorder en toe het hy opgestaan en saggies uitgeloop. Dit was die laaste keer dat ek enige soort interaksie tussen die twee van hulle gesien het en daar was nooit weer enige kontak waarvan ek weet nie, behalwe hoflike groete wanneer hulle saam op die verhoog by ’n Afrika-geleentheid moes optree.

President Mandela het gereeld die storie vertel dat Zimbabwe voor Suid-Afrika se demokrasie as die ster van die kontinent beskou is. Maar nadat Suid-Afrika ’n demokrasie geword het, het mense gesê die son het opgekom en die ster het verdwyn. Volgens my is dit een van die redes waarom president Mugabe so bitter gevoel het oor Suid-Afrika se ondernemings op die kontinent. In ’n meer onlangse onderhoud het hy teruggekap en gesê president Mandela was te veel van ’n heilige en dat hy te hard probeer het om wit mense ten koste van swart mense tevrede te stel. Meneer Mandela was as gevolg van sy ouderdom in daardie stadium nie meer in ’n posisie waar hy homself kon verdedig nie. Ek het geweet Mugabe het net gewag, ’n lang tyd gewag, om wraak te neem deur president Mandela in die openbaar te

probeer verneder. Sy opmerking het bewys dat hy glad nie verstaan wat in Suid-Afrika aangaan nie. Indien die fokus nie op versoening was nie, sou ons land in ’n vlammehel ten gronde gegaan het en in dieselfde gemors beland het waarin Zimbabwe vandag is.

Die president moes ’n staatsbesoek aan Saoedi-Arabië bring en ek is gevra om saam te gaan. John Reinders, hoof van protokol in die presidensie, en ek het ’n paar dae voor die res van ons afvaardiging saam met ’n paar veiligheidsmense na Riaad vertrek. Ek het korrespondensie ontvang van die Suid-Afrikaanse ambassade in Saoedi-Arabië, en personeellede het aangebied om vir my ’n abaya te huur. Dit is die kleed wat Moslemvroue dra om hulself te bedek. Aangesien ek nie geweet het waarvan hulle praat nie, het ek ingestem.

Toe ons in Riaad aankom, was dit vir my duidelik dat dié land se kultuur en godsdiens baie anders was as enigiets wat ek my kon indink. My abaya is by die lughawe aan my oorhandig en ek is meegedeel dat ek myself dadelik moes bedek, en so ook elke keer as ek in die openbaar verskyn. Op pad na die presidensiële gastehuis het ek ’n kitslesing gekry oor die Islamitiese geloof en Moslemkultuur. Ek was stomgeslaan om te hoor van al die reëls wat veral op vroue van toepassing is. Die meeste daarvan het ek nie ernstig opgeneem voor ek later daardie aand met sommige van die beamptes gepraat het nie. Ek is meegedeel dat mense nog steeds in die openbaar in Riaad tereggestel word indien hulle skuldig bevind word aan godsdienstige oortredings. Aangesien ek van nature ’n bietjie rebels was, het ek besluit ek gaan die grense wat hierdie geloof aan my as Westerling oplê, so ’n bietjie toets.

Ons het besluit om ’n nagmark te besoek terwyl ons wag vir die vergaderings later die aand. Ek het in die eerste beskikbare limo met ’n oop deur geklim en gehoor buite die motor begin mense in Arabies met mekaar stry. Dit het later geblyk dat die stryery gegaan het oor wie toegelaat sou word om saam met my in die motor te reis en wie nie. As ongetroude vrou was ek nie veronderstel om saam met enige man wat nie ’n familielid is, in ’n motor te ry nie. Veral en beslis nie ’n getroude man nie. Ek het uiteraard alleen verder gereis.

Die gewoonte is dat winkels eers tienuur die oggend oopmaak en teen twaalfuur elke dag sluit sodat almal by die moskees kan gaan bid. Eenuur was die winkels weer oop, maar hulle maak weer gereeld toe

sodat mense kan gaan bid. Jy kan voor in die ry by ’n winkel staan en dan uitgejaag word wanneer die oproepe vir gebede begin. Om hierdie rede is dit beter om die nagmark te besoek, waar alles oop sou bly tot baie laat en waar daar geen kans was dat alles in ’n oogwink toegemaak sou word sodat mense kon bid nie.

Ek is vooraf aangesê dat ek my oë moet oophou vir die Mattawa, die godsdienstige militêre polisie. Hulle is daar om seker te maak mense onderwerp hulle aan die Moslemkultuur. Hulle stap rond in uniforms wat baie soos dié van die gewone polisie lyk, maar hulle dra stokke wat in rooi verf gedoop is, het ek verneem. As hulle jou betrap dat jy nie by die reëls hou nie, slaan hulle jou oor die enkels en die rooi verf bly agter. As jy ’n tweede keer betrap word, neem hulle jou in hegtenis en wie weet wat dan gebeur. Ek is een keer by ’n mark gewaarsku: ‘Bedek jou, bedek jou’, maar ek het vinnig weggehardloop voor hulle my met die verf kon merk. Daar was soveel mooi matte waarna ek kon kyk en goed wat ek kon koop dat dit my aandag afgetrek het van die ander dinge om my. Ek het die feit waardeer dat dinge so maklik was in Suid-Afrika. Ek het ook die ervaring geniet, wat so anders was as enigiets waaraan ek gewoond was. Daardie tyd is ’n mens nog nie toegelaat om Saoedi-Arabië as ’n toeris te besoek nie en die visumproses is deeglik deur die Saoedi-owerhede bekyk. Ek het my besoek dus as ’n unieke en ’n baie bevoorregte geleentheid gesien.

Ons eerste vergadering was met die hoof van protokol, die aand voor president Mandela in die land sou aankom. Dis beslis nie een van die maklikste lande in die wêreld om in te werk nie, veral as jy ’n vrou is. Ons het dae lank gewag om ’n tyd te bevestig vir hul hoof van protokol om ’n program van een of ander aard te bespreek. Hul enigste antwoord sou wees: ‘Wag.’ En dan wag jy. Jy kan nêrens gaan nie en jy sit ure lank en wag vir ’n antwoord van die amptenare.

Die vergadering sou gehou word in die presidensiële paleis waar president Mandela sou oorbly. Aanvanklik het ’n man wat in sy tradisionele Arabiese kleed aangetrek was, vriendelik gelyk. Ek het oogkontak met hom vermy, soos ek voor die vergadering aangesê is om te doen. Saoedi-Arabië se hoof van protokol het die vergadering met die gewone hoflikhede begin en gesê hoe geëerd hulle was om president Mandela in die land te ontvang, ensovoorts. Ons het geëerd

gevoel, maar ek wou gehad het hy moet ophou sodat ons die besonderhede van die program kon bespreek. Dit was laat en ek was moeg, maar teen middernag het ons niks meer geweet van die program as vroeër nie. Teen daardie tyd het president Mandela se vliegtuig Suid-Afrika reeds verlaat.

John Reinders sou ’n vraag aan die hoof van protokol stel, en hy sou die foon optel en die gesprek in Arabies met iemand aan die ander kant voer. Hy sou die oproep beëindig en na die volgende vraag aanbeweeg. Na twee uur hiervan het ek genoeg gehad. John het besluit om buitentoe te gaan om te rook en ek het hom gevolg. Ons het dit wat binne aangaan bespreek en ek het vir hom gesê ek wil beheer oorneem wanneer ons weer ingaan. Dit was toe ook wat ek gedoen het. John was heeltemal bevoeg om alleen te onderhandel, maar hy het al die opsies opgebruik in sy poging om antwoorde uit hulle uit te kry. Ek het die reëls verontagsaam en in die Saoedi-protokolbeampte se oë gekyk en gesê: ‘Meneer, president Mandela is op pad hierheen in ’n vliegtuig. Dis die eerste keer in my lewe dat ek hoor van ’n staatsbesoek sonder ’n program terwyl die staatshoof reeds op pad is. Die president verwag van ons om te weet wat gaan gebeur wanneer hy aankom, maar in hierdie stadium help julle ons glad nie.’

Die hoof het probeer om my oë te vermy en die foon weer opgetel. Hy het homself toe verskoon en ek en John het begin lag. Dit was regtig belaglik. Toe hy ’n halfuur later terugkom, het ek my vervies. Dit was nou lank na eenuur in die oggend, en ek het met my vuis op die tafel geslaan en gesê: ‘Meneer, indien u nie nou vir ons besonderhede gee nie, sal ek instruksies gee dat die president se vliegtuig omdraai, aangesien ons nie van ons president kan verwag om in ’n vreemde land op te daag sonder ’n program vir sy besoek nie.’ Ek het gevoel hy ondermyn ons verantwoordelikhede teenoor die president en hy was eenvoudig nie gewillig om inligting met ons te deel nie. Die man het my duidelik verag. Vroue praat eenvoudig nie so met mans in daardie land nie.

‘Dame,’ het hy vir my gesê, ‘kalmeer asseblief.’

Dis die tweede ergste ding wat ’n mens vir my kan sê. Ek het geantwoord: ‘Ek sal nie kalmeer tensy u nóú vir ons die besonderhede gee nie.’

Hy het die foon opgetel en die persoon aan die ander kant aangesê om na die kantoor toe te kom. John het kalm vir my in Afrikaans gesê: 'Ek dink jy het jou punt gemaak.' Nie lank daarna nie het twee ander mans verskyn en ons het na 'n groter vergadersaal geskuif. 'n Program is aan ons voorgelê en hoewel al die tye nie heeltemal bevestig was nie, was daar ten minste 'n struktuur en 'n aanduiding van wat van ons president verwag word.

Die volgende oggend het ek agtergekom dat niemand van die paleispersoneel meer met my praat nie. Ek het aanvaar dit was weens my optrede die vorige nag. Ek het nie omgegee nie. Omtrent drie ure voor die president sou aankom en 'n uur voordat ons op pad was lughawe toe, het die hele paleis tot stilstand gekom na 'n aankondiging dat 'n prins opgedaag het. Almal het na die voordeur toe gehardloop en 'n ry gevorm. Ons het nie geweet wat om te verwag nie en ek is in kennis gestel dat dit een van tweeduisend prinse kon wees. Tot my groot verbasing was dit prins Bandar, president Mandela se goeie vriend wat toe Saoedi-Arabië se ambassadeur in die Verenigde State van Amerika was. Dit was duidelik dat almal by die paleis respek vir hom gehad het.

Toe hy instap, het hy gegroet met 'n knik van sy kop en reguit op my afgeloop en my gesoen. 'O, hallo, Zelda,' het hy gesê. Ek het uit die hoek van my oog opgemerk hoe mense se gesigte verstar. Ek was die enigste vrou daar, ongetroud, en hier soen die prins my. 'Hoe gaan dit, Zelda? Welkom!' Ons het 'n paar dingetjies, ditjies en datjies, vir mekaar gesê. Hy het saam met my na 'n sitkamer gestap waar hy my oor die president se aankoms en die program uitgevra het. Nadat hy weg is, is ek soos 'n prinses behandel.

Die Saoedi's is buitengewoon gasvrye mense. Hulle sal geen moeite ontsien om seker te maak dat jy gemaklik is nie. Indien jy jou gedra, natuurlik. Hulle is oor die algemeen vriendelik, mits jy hul kultuur en geloof respekteer. Daar het 'n paar vroueministers saam met Madiba aangekom, maar ons het verneem nie eens hulle is toegelaat om die staatsbanket of die ontmoeting met die koning by te woon nie. Al die vroue is na 'n private ete by 'n sakeman se huis geneem. Die staatsbanket wat die president en ander mans bygewoon het, het eers om middernag begin en hulle was eers ná tweeuur terug by die presidensiële gastehuis. Die volgende oggend was ons almal moeg,

maar die president was stiptelik met sy ontbyt om seweuur, soos altyd. Hy was ’n tagtigjarige man, en tog was sy geesdrif en gees dié van ’n jong man.

Die volgende dag met ons vertrek was ek siek en sat vir al die reëls en regulasies, en ek wou tuis in my eie omgewing wees. Toe ons by die lughawe vir ’n vlug met ’n kommersiële lugdiens instap, is die veiligheidspan voorgekeer en deursoek. Hulle het gewoonlik vuurwapens by hulle gedra, met lisensies wat deur die betrokke regering uitgereik is, en toerusting soos radio’s en hul eie metaalverklikkers wat hulle nodig gehad het om hul werk te verrig. Tog is hulle voorgekeer en deursoek, en hulle moes elke stukkie toerusting uitmekaarhaal. Ek het geen geheim van my afkeer aan die Saoedi-burokrasie gemaak nie. Goeie aarde, ons was op pad uit, nie op pad in nie! Wat maak dit saak wat ons uitneem?

Vreemd genoeg sou ek in die daaropvolgende jare nogal geheg raak aan Riaad. Ons is ’n paar keer terug soontoe. Wanneer ’n mens ’n plek eers leer ken het en weet wat om te verwag, raak alles makliker. Ek het van die kos gehou en geweet hoe om dinge te benader: kalm en geduldig. Ek reken ’n mens raak meer geduldig soos jy ouer word en ervaring opdoen. In al die Arabiese lande het ek geleer hul regerings gee selde vooraf vir ’n mens ’n program. Dis ’n geval van ‘maak gou, en wag’.

# 6

# *Running to Keep Up*

The President visited a schools and clinic project in the Northern Cape on 19 February 1999. It was a Friday afternoon and I was working in Cape Town at the time. Virginia accompanied the President on his visit on that particular day. As I had befriended the commander of the Presidential Protection Unit in Cape Town, Hein Bezuidenhout, we decided to have a drink in their canteen to end the week and avoid peak-hour traffic when going home. These were the days before news spread as fast as it does now; not everyone had a cellphone and people were not connected on the internet to get news updates continuously.

As I prepared to join Hein in the canteen I received a call from former President P. W. Botha on my mobile; he wanted to speak to the President to tell him that Schalk Visagie had been shot. 'Lady, I want to talk to Mr Mandela right now.' He spoke to me in Afrikaans but he was obviously angry and irritated. He never called him President Mandela, but always Mr Mandela. It was as if he couldn't make the leap to having complete unconditional respect for Mr Mandela as a President. I told him that the President was in mid-air and I could hear that he didn't quite believe me. He ended the conversation without saying goodbye. Schalk was Mr Botha's son-in-law. He was a policeman and the President liked him as he was progressive in his thinking and clearly had some influence over his wife, Rozanne. Rozanne was very conservative and earlier the President had tried to get them to persuade her father to appear in front of the Truth and Reconciliation Commission, established in 1995.

On 11 February 1998, eight years after the President's release from jail, he invited Rozanne and Schalk Visagie, Rozanne's sister Elsa and her husband to join him for dinner. The President asked me to arrange

doen. Meneer Mandela se rol was dié van nasiebouer en hy het met onderskeiding daarin geslaag. Tot vandag toe dink ek die geskiedenis het ons van die regte leier op die regte tyd voorsien. Anders kon Suid-Afrika baie maklik in 'n vlammehel vergaan het. Ek het ons demokrasie met die groeiproses van 'n kind vergelyk. Tot en met die ouderdom van vyf wil jy net vir die kind kos gee, na hom omsien en lief wees vir hom, en dit is wat president Mandela baie goed kon doen. Tussen vyf en vyftien moet jy die kind opvoed en help vorm gee aan sy persoonlikheid. Daarin het president Mbeki met onderskeiding geslaag. Nou is ons in die tienerfase en ons ervaar die groeipyne wat elke tiener het. En net soos 'n tiener kan ons nie ons kleintyd vir alles die skuld gee nie. Ons moet verantwoordelikheid aanvaar.

In die eerste paar maande van 1999 het die president teen 'n pas gewerk wat 'n jonger staatshoof op sy knieë sou dwing. Hy het stemme vir die ANC gewerf, skole en klinieke laat bou, amptelike pligte uitgevoer en tussendeur die tyd gevind om sy vrou by die lughawe op en af te laai, na sy kinders en kleinkinders se probleme om te sien en ook afskeid te neem van mense, maatskappye, instellings en oorsese lande voor sy aftrede. Of sal ek dit sommer nou al sê: sy eerste poging om af te tree. Die president se private sekretaresse, Virginia Engel, het gesondheidsprobleme gehad en was lank afwesig van die werk, wat beteken het ek moes meer gereeld reis en meer van die werk doen. Maar ek was bereid om enigiets aan te pak om die president deur sy laaste paar maande te help. Verandering is onafwendbaar, en ek was gereed om op die wenpaal af te pyl, dalk vir die eerste keer in my lewe op volle vaart. Ek het gereeld in vliegtuie en helikopters gesit en gewonder wat besig is om met my te gebeur. Ek was effens hartseer. Ek het nie alles ervaar soos ek kon nie, omdat ek te hard probeer het om meer te doen as wat van my verwag is, altyd meer, en dat ek waarskynlik kanse verspeel het om 'n dieper begrip te ontwikkel van die dinge in die geskiedenis wat om my gebeur.

Op 1 April 1999 het die president verteenwoordigers van McDonald's, Datatec en Nokia saamgeneem Oos-Kaap toe waar hy drie gebiede besoek het waar hy wou hê dié maatskappye skole en klinieke moes bou vir die gemeenskappe van Bizana, Mbongweni en Baziya, verafgeleë plekke in die landelike Transkei. Die president het nooit 'n

hamburger geëet nie. Hy het eenvoudig nie kitskos geëet nie, en het nie eens geweet wat 'n hamburger is nie. Dis nie iets waarmee hy grootgemaak is nie, en aangesien hy so lank van die samelewing geïsoleer was, het daar dinge gebeur waarvan hy nie kennis gedra het nie. Ons aanvaar dat almal weet wat 'n hamburger is. Maar terwyl hy 'n toespraak gelewer het in die gebied waar hy McDonald's voorgestel het, het die woord hom ontgaan en hy het na hulle verwys as 'die mense wat daardie toebroodjies maak'. Ek het baie van daardie beskrywing gehou, en die maatskappy se verteenwoordigers ook. Die mense van die gemeenskap het lekker gelag. Daar was oomblikke soos hierdie, wat nou vir my so ver in die verlede lyk, wat mens heeltemal vergeet het dat dit Nelson Mandela was met wie jy te doen gehad het.

Die president het die gawe besit om teenstanders te ooreed om ten gunste van 'n waardige doelwit saam te span. Só kon hy twee selfoonmaatskappye, of Mercedes-Benz én BMW, by sy skool- en kliniekprojekte betrek. Ek het hom eenkeer daarna uitgevra, en hy het gesê maatskappye wat meeding om 'n goeie saak maak 'n groter bydrae as wat hulle andersins sou. Dit het sin gemaak, maar ek het geweet net Nelson Mandela was in staat om sekere mededingers te laat saamwerk. Dit was vermaaklik om te kyk hoe hulle amper probeer het om mekaar te troef en te spog met dit wat hulle bereid was om te doen of te gee.

President Mandela het seker gemaak hy sluit sy termyn af met 'n poging wat nie noodwendig sy beste sou wees nie, maar wel die grootste. Sy laaste staatsbesoek is vir April 1999 beplan en sou Rusland, Hongarye, Pakistan en China insluit. Hy wou voor sy aftrede bande met hierdie lande versterk en die weg vir stewige handelsbetrekkinge in die toekoms baan. Hy wou Rusland en China ook met 'n staatsbesoek bedank vir hul steun tydens die apartheidsjare.

Ons het op 28 April 1999 in Moskou aangekom, en ons is ontvang met die ophef en gejuig wat 'n mens sou verwag. President Boris Jeltsin was ons gasheer. Ons het in die Kremlin tuisgegaan en ek beskou dit as een van die ongemaklikste ervarings van my loopbaan. Ek het gevoel ek word die hele tyd dopgehou, selfs in my kamer, maar dit was waarskynlik nie so nie. Die gange was so breed soos snelweë en mense het soos robotte opgetree. Emosie was skaars en dit het

gelyk asof alles ’n duisend keer vooraf ingeoefen is. Dit het my ontsenu, maar omdat ek van dissipline hou, was dit op ’n vreemde manier vir my lekker. Taal was ’n groot probleem. Dit was moeilik om kos te bestel waarvan die president sou hou en wanneer dit by ons kos kom, was dit nog erger. Ryk kosse en vodka vir ontbyt. Die enigste manier waarop ek ’n eier vir ontbyt kon bestel, was om ’n hoender ’n paar keer na te boots. Dis moelik om op ’n elegante manier in die Kremlin ‘kloek-kloek’ te sê terwyl jy jou verbeelde vlerkies klap.

Ons het J.B. Marx en Moses Kotane se laaste rusplekke besoek. Hulle was ANC-lede en kommuniste wat die president se lewe help vorm het. Ons het ’n krans gelê en ’n paar minute in stilte by die grafte deurgebring.

Daarna het ons Lenin in sy praalgraf op die Rooiplein besigtig. Een voordeel van ’n reis saam met die president was dat hulle die graf vir die publiek en toeriste toegemaak het, sodat ons sonder inmenging daarna kon kyk. Waar ons ook al besienswaardighede besoek het, kon ons dit vermy om tou te staan of kaartjies te koop om in te gaan. By die graf het protokol-offisiere die prosedure aan ons uitgespel: geen pratery, etery of drinkery nie, en onder geen omstandighede foto’s nie. Ons is in stilte by die trappe af na die plek waar Lenin se gebalsemde liggaam gehou word. Niemand het ’n woord gesê nie.

Ons almal het vergeet die president se gehoor was in daardie stadium nie baie goed nie, en hy het waarskynlik nie die protokol-offisier se bevele gehoor nie. Ons was almal stil en het die liggaam van die ontslape kommunisteleier amper bewonder. Dit was spookagtig. En toe, sonder enige waarskuwing, bulder die president: ‘Hoe lank lê hy al hier?’ Die protokol-offisier was uiters geskok en het na ons gekyk asof hy ’n verduideliking of verdere bevele van ons verwag. Watter een van die twee weet ek nie. Ons het nie ’n woord gesê nie, dalk van skok, en die president het sy vraag herhaal, nog harder as die eerste keer, en dit het tot erger konsternasie gelei.

Zenani, sy dogter wat die reis meegemaak het, het toe vir hom gesê: ‘Pa, jy mag nie hier praat nie.’

Hy het teruggefluister, maar nog hard genoeg vir enigeen om te hoor: ‘O, goed, ek is jammer.’

Ons het ook die wêreldberoemde ballet *Swanemeer* in die Bolsjoiteater gaan kyk. Ek was baie beïndruk met die feit dat ek sou

kon sê ek het in die Kremlin oorgebly, Lenin gesien en *Swanemeer* in die Bolsjoi bygewoon. Die feit dat ek daardie geskiedenis saam met Nelson Mandela ervaar het, het dit nog spesialer gemaak. En vir 'n Afrikaner was hierdie iets uiters buitengewoon, aangesien ek soveel tyd in my kinderdae deurgebring het met gebede vir die val van kommunisme in hierdie lande. Tye het voorwaar verander.

Die ballet was alles wat ek my verbeel het dit sou kon wees. Die dans, die dekor, die musiek, alles was briljant. Ek het agter die president gesit en hy wou altyd weet waar ek was ingeval hy enigiets nodig gehad het. Ek het voor die vertoning aan sy skouer geraak en vir hom gesê ek was reg agter hom indien hy water of enigiets anders wou hê. In Rusland is die gewoonte om die letter 'a' of die letters 'ina' agter 'n man se van by te voeg om die vrou van daardie man te identifiseer. Só sou Boris Jeltsin se vrou as Jeltsina bekend staan. Net voor die besoek is ek meegedeel dat daar in Maputo 'n bespreking oor my naam was na aanleiding van name in die Machel-gesin: Gracina, Josina en so aan. Die president het net daar besluit my naam moes verander na Zeldina. In Rusland, met die 'ina'-verskynsel aan die einde van vanne, het hy die gesprek in Maputo onthou en aangehou om my Zeldina te noem. Ons al twee het dit amusant gevind. Die naam het gebly en Madiba het my tot op die einde Zeldina genoem, en nou doen baie mense dit ook. Elke keer as iemand my Zeldina noem, dink ek aan hom.

Die president het nooit besef hoe hard en herkenbaar sy stem is nie. Tussen twee van die balletnommers het hy sy kop in my rigting gedraai en in die stilte van die oomblik nadat die applous uitgedoof het, gesê: 'Zeldina, ek en jy moet daai doen,' en na die verhoog en die ballerinas beduie. Ons almal het uitgebars van die lag en gelukkig dink ek net die Suid-Afrikaners en 'n paar ander mense van ander lande in die gehoor kon verstaan. Dit was skreeusnaaks en ons het minute lank aangehou lag. Gelukkig het die musiek ons gelag uitgedoof, maar hy het sy eie grappie geniet en lank daarna nog geglimlag.

Dit was ook die enigste keer dat ek gesien het dat die president sterk drank drink. Hy het vas geglo 'n mens moet nooit enigiets doen wat jou gasheer aanstoot kan gee nie. Hy het alles gedoen wat van hom verwag word. Die aand van die staatsbanket was hy in 'n diep

gesprek met president Jeltsin. Jeltsin was ’n dramatiese spreker en ek, wat nie geweet het waaroor hulle praat nie, het gedink hulle stry. Intussen het hulle elke nou en dan ’n sluk vodka gevat, of eerder, president Mandela het net ’n teugie gevat. Toe, sonder ’n aankondiging, het president Jeltsin opgespring en uit die kamer gestap. Hy het president Mandela vyftien minute lank by die tafel gelos en dit het my senuweeagtig laat voel. Ek het gedink hulle het beslis gestry en dat hy hom vervies het. Hy het later gesê hy het ’n oproep van president Bill Clinton ontvang wat hy moes neem en tydens sy toespraak het hy om verskoning gevra. Terug in die Kremlin het ek vir die president gesê hoe besorg ek was en hy het gelag omdat ek sou kon dink hy het in ’n woordewisseling met president Jeltsin betrokke geraak. Hy het wel aan president Jeltsin genoem dat hy glo Lenin moes nou na sy graf gaan, maar Jeltsin het vasgestaan dat sy lyk op die Rooiplein moes bly. President Mandela het nie saamgestem nie, maar hulle is op goeie voet uitmekaar.

Van Rusland af is ons Hongarye toe. Ek dink die president was opgewonde omdat sy tyd aan die stuur van sake amper verby was, en die besoek was ontspanne en genotvol. Ons protokol-offisier in Hongarye het omtrent twintig keer vir ons gesê Boedapest, die hoofstad, is eintlik twee aparte stede, Boeda en Pest, met ’n rivier wat in die middel deur loop. Ons het mekaar eintlik daaroor begin terg en vir almal naby ons gevra of hulle geweet het Boedapest is eintlik twee verskillende stede. Selfs die president het elke nou en dan seker gemaak dat ons bewus is van hierdie feit en dit was vir my lekker dat hy met ons saamgespeel het. Sy sin vir humor het hom nooit in die steek gelaat nie.

Van Boedapest af is ons Pakistan toe vir ’n staatsbesoek van twee dae, en daarna na Beijing in China. As ’n mens gedink het jy het in Rusland ’n probleem met kos en om die taal te verstaan, wel, China was erger. Iemand het vir ons gesê alle aktiwiteite by fabrieke is twee dae voor ons besoek gestaak sodat die lugbesoedeling kon lig. Ek weet nie of dit regtig waar was nie, maar ek wou dit graag glo. Ek het weer opgemerk dat alles in Beijing soos ’n masjien gewerk het. Daar was feitlik geen teken van emosie nie en dit het gelyk of mense al hul antwoorde voor die tyd ingeoefen het. ’n Paar lede van die afvaardiging het die Groot Muur besoek, maar ek het gedink dit sou

nie wys wees om president Mandela vir ’n lang tyd alleen te laat nie, veral nie in ’n land waar feitlik niemand Engels praat nie en hy beslis nie ’n enkele woord Mandaryns verstaan het nie. Ons kollegas het baie moeg teruggekom en ek was ’n bietjie spyt dat ek nie die Muur gesien het nie, maar ek het besluit alles was die opoffering werd.

Terug in Suid-Afrika het ons gereed begin maak om die presidensie ná die verkiesing te verlaat. Luciano Pavarotti het ’n optrede in Pretoria gehou wat meneer Mandela en mevrou Machel begewoon het. Dit was vir ons almal baie emosioneel en amper ’n statige manier om die begin van die einde van die termyn in te lei. Die president het uitgesien na sy aftrede. Min het ons geweet hy het daarna uitgesien om minder te doen van die dinge wat hy móés doen en meer van die dinge wat hy wóú doen.

Op 14 Mei het die presidensie ’n afskeidsgeleentheid vir sy hele personeel gehou en die president het dit bygewoon. Dit was ’n wonderlike gedagte en almal het heerlik partytjie gehou. Nadat die president weg is, het die partytjie voortgeduur en ons het tot laat in die nag gedans en almal het vir mekaar totsiens gesê. Teen hierdie tyd het ons baie sterk vriendskapsbande gesmee en ons het ’n suksesvolle termyn en groot prestasies gevier. ’n Mens kan in enige kantooromgewing vriende maak, maar in ’n presidensie is dit asof jy weet daar is ’n beperking op die tyd wat julle saam gaan deurbring en jy word sentimenteel en emosioneel, selfs as dit vir jou voel asof die tyd wat julle saam deurgebring het deur uitdagings gekenmerk is. Jy hou nie noodwendig van almal nie, maar jy bou sterk bande met mense omdat julle in hierdie omgewing ingedwing is waar die druk altyd groot is, en jy leer om saam te leef en om by te dra tot die sukses en nalatenskap van die termyn. In vergelyking met die presidensies wat sou volg het ons ’n baie klein kantoor gehad. Ons was doeltreffend en al het ons soms foute gemaak, het ons die president goed ondersteun in sy fokus op versoening en om nasionale eenheid te bou.

Ons het dag en nag daaraan gewerk om stemme vir die verkiesing te werf en die land platgereis sonder ophou. Die president het dieselfde toespraak keer op keer gelewer, sommer so uit die vuis, oor en oor, tot ek ’n punt bereik het waar ek presies geweet het wat hy volgende sou sê. Dis wanneer jy die pylvak bereik en jy die eindstreep

sien en jy besluit nou gaan jy alles insit tot jy daardie lyn oorsteek. Dit was waar hy hom bevind het en ek was nog so twee rondtes agter hom. Mense het my gereeld gevra hoekom ek dan so moeg is, terwyl die president hierdie vinnige pas kon volhou. Wat hulle nie in aanmerking neem nie, is dat die ondersteuningspersoneel nie hul eie ondersteuningspersoneel gehad het nie. Niemand het brood vir my huis gekoop nie, niemand het my klere gewas of my van punt A na punt B rondgery nie. Ek moes maniere vind om die gewone dingetjies van die lewe in te pas by my werk, waarin ek die helfte van die president se lewe vir hom moes reël. Ek sal nie sê dit was makliker vir hom nie, en hy was meer as twee keer ouer as ek, maar ’n mens onderskat die stres wat die klein dingetjies in jou lewe kan veroorsaak, veral wanneer jy teen daardie tempo werk.

Op 19 Mei het Sy Koninklike Hoogheid kroonprins Abdullah bin Abdulaziz Al Saud van Saoedi-Arabië in Suid-Afrika aangekom om totsiens te sê. Sy vliegtuig was veronderstel om seweuur te land, en teen elfuur het ek nog steeds by die lughawe op hom gewag. Die president het my gevra om daar te wees om seker te maak dat alles vlot verloop. Ons het gewag en gewag en ek was geïrriteerd toe die vliegtuig uiteindelik land. Daarna moes ons nog ’n ete bywoon en ek het die president elke nou en dan gebel om hom op hoogte te hou van die tyd wat die prins sou aankom. Hoewel hy moeg was, was hy bereid om te wag en enige tyd van die nag ’n ete by te woon. Teen middernag was die kroonprins en sy gevolg by die presidensie in Pretoria. Hy het meer as vyftig mense saamgebring. Die ete kon begin. Een van my kollegas, Lizanne van Oudshoorn van protokol, was daardie aand ook aan diens. Toe die president opstaan om sy toespraak te lewer, het ek Lizanne gevra om vir my in te staan omdat ek nie meer kon bybly nie. Dit was al amper seweuur en nadat ek die president se toespraak die vorige dag al vier keer gehoor het, het ek besef ek was te moeg om vir die vyfde keer daarna te luister. Ondanks die feit dat hy ook baie moeg moes wees, was hy optimisties oor die verkiesing en die toekoms van Suid-Afrika. Hy het altyd meer energiek geklink wanneer hy oor die nuwe Suid-Afrika se vooruitsigte praat. Die tyd van die dag het hom nie afgeskrik nie en hy het die kroonprins se besoek geniet.

Suid-Afrika se tweede demokratiese verkiesing het op 2 Junie 1999

plaasgevind. President Mandela is na ’n stemlokaal naby sy huis om sy stem uit te bring. Iets wat my altyd geïnteresseer het, is dat niemand ooit belang gestel het wanneer die president iets gedoen het wat nie indrukwekkend of skouspelagtig was nie. Niemand het in sy daaglikse lewe belang gestel nie. Maar die dag van die verkiesing het van die vreemdste mense opgedaag om saam met hom na die stemlokaal te gaan. Min mense het omgegee wat hy as uitdagings beskou het. Dit is duidelik dat baie mense net hulleself wou bevorder en dat dit hul agenda sou bly lank nadat hy afgetree het. Nadat hy gestem het, het die media hom gevra: ‘Vir wie het u gestem, Meneer die President?’ en hy het geantwoord: ‘Vir myself.’ Ek het gedink dis snaaks, hoewel die media of publiek dit dalk verkeerd sou kon interpreteer.

Voor die verkiesing het president Mandela my eendag na sy kantoor ontbied. Hy het gesê ek moet sit en ek het geweet hier kom iets belangrik. Hy het my feitlik nooit so formeel gevra om te gaan sit nie. Maar ’n formele versoek soos dié was anders en sy stemtoon was ernstig. ‘Zeldina, ek wil hê jy moet saam met my aftree.’

My antwoord was: ‘Wel, Khulu, ek is ’n bietjie jonk om af te tree, maar as u bedoel ek moet nog steeds saam met u werk, sal ek natuurlik graag wil.’ Ná vyf jaar het hy my beter geken as enigiemand anders. Hy het my op ’n manier sien grootword en as hy aan die vroeë dae teruggedink het, moes hy lag oor my oningeligtheid en domheid. Maar hy het my vasbeslotenheid, toegewydheid en lojaliteit raakgesien.

Hoewel ons lewens so verskillend was, het ek besef daar is ’n kans dat hierdie mens my nooit sou versaak nie. En Nelson Mandela het my nie laat agterbly nie. Hy het my saam met hom geneem. Dit was duidelik een van die grootste eerbewyse van my lewe, indien nie die heel grootste nie, om deur Madiba gekies te word om hom te dien ná sy aftrede.

Elke president van Suid-Afrika wat aftree word sekere regte toegestaan. Een daarvan was om ’n voltydse sekretaresse te hou waarvoor die presidentskantoor sou betaal, maar dan mag hy net daardie persoon se dienste gebruik. Dit het ook sy telefoonlyn ingesluit en sekere administratiewe ondersteuning soos ’n faksmasjien ensovoorts, basiese dinge en dan ook veiligheid en amptelike motorvervoer binne Suid-Afrika. Dae voor sy aftrede het ons begin

oppak om ons persoonlike besittings in ons kantoor in die Uniegebou te kan saamvat.

Op 11 Junie 1999 het die president die laaste stel geloofsbriewe aan inkomende ambassadeurs oorhandig. Ek het hom dopgehou en gesien hoe hy dit regtig vir die laaste keer geniet. Ek was altyd verbaas oor hoe goed hy die name van ander staatshoofde kon onthou.

Op 13 Junie het die Broeder Leier kolonel Moeammar Ghadaffi van Libië die president kom besoek om totsiens te sê. Sedert die jare negentig was die president betrokke by die proses wat verband gehou het met die hofsaak oor die Lockerbie-vliegongeluk waarin tweehonderd-en-sewentig mense dood is. Eers het meneer Mandela en president George Bush sr. vroeg in daardie dekade ooreengekom dat die hofsaak in 'n neutrale land sou plaasvind. President Bush het meneer Mandela se voorstelle aanvaar, maar die Britse premier, John Major, het geweier. Toe word Tony Blair premier en toe die versoek aan hom gerig is, het hy aanvaar dat die saak ingevolge Skotse wetgewing in Den Haag in Nederland aangehoor sou word. 'n Lang proses het hierop gevolg waartydens meneer Mandela met Ghadaffi onderhandel het om die twee beskuldigdes aan Den Haag uit te lewer, en uiteindelik het prins Bandar van Saoedi-Arabië en professor Jakes Gerwel daarin geslaag om die Broeder Leier te oorreed om die beskuldigdes uit te lewer.

Later in 2002 het ons die Barlinnie-gevangenis in Skotland besoek waar die Libiër Abdelbaset al-Megrahi 'n vonnis van sewe-en-twintig jaar uitgedien het na die hofsaak. Hy het gekla oor die toestande in die tronk en het ons deur Ghadaffi laat weet dat hy met Madiba wou praat. Daar was bitter min wat Ghadaffi self sou kon doen aangesien hy as 'n vyand van die Weste beskou is, al het hy sy belofte nagekom en die twee verdagtes uitgelewer, en al het hy die gesinne van die slagoffers finansieel vir hul verlies vergoed. Ja, geld kan nie 'n lewe terugbring nie, maar Ghadaffi het wel sy belofte gehou, en tog het die Weste nie die sanksies opgeskort soos hulle beloof het nie. Daar was niks wat Madiba kon doen om die Weste te oorreed om die sanksies te beëindig nie. Hy het die feit waardeer dat Ghadaffi sy woord gehou het en hy was bereid om Al-Megrahi se situasie te ondersoek toe hy gevra is om dit te doen.

Toe ons by die tronk instap, omring deur Skotse tronkpersoneel,

was daar ’n swaarmoedigheid in die lug. Ons het Al-Megrahi se sel binnegegaan. Dit het bestaan uit ’n leefarea, ’n badkamer en ’n kombuis. Ek het dit met president Mandela se sel op Robbeneiland vergelyk en gedink dit lyk soos ’n suite. Hy was duidelik diep geraak deur president Mandela se besoek en ons het lank met hom gesels. Hy het bewyse aan ons voorgelê wat hy gevoel het nie in die hof oorweeg is nie en gekla dat hy nie sy Moslemgeloof kon beoefen nie, omdat hy in afsondering opgesluit was en veronderstel was om saam met ander te aanbid. Madiba het mooi en met simpatie geluister, maar dit was duidelik dat hy nie sou probeer om die saak te laat heropen nie. Na die tyd het Madiba ’n groot nuuskonferensie toegespreek. Hy het gevra dat Al-Megrahi na ’n tronk in ’n Moslemland oorgeplaas word. Dis nie toegestaan nie. Al-Megrahi is later na die die Greenock-gevangenis oorgeplaas, waar hy nie in afsondering opgesluit was nie. Hy was later dodelik siek en is vrygelaat, en in 2012 is hy op die ouderdom van sestig in Tripoli dood.

Die Orde van Goeie Hoop, Suid-Afrika se hoogste eerbewys, is aan prins Bandar en professor Gerwel toegeken om hulle te beloon vir hul aandeel in onderhandelings met Ghadaffi om die twee beskuldigdes uitgelewer te kry. Die president het ’n goeie verhouding met Ghadaffi gehad as gevolg van hierdie onderhandelings en Ghadaffi moes weet hy kan Madiba vertrou voordat hy sou saamwerk. Ek dink Madiba het gehou van die feit dat Ghadaffi openlik gesê het hy is nie bang vir die Weste nie. Die Weste het Madiba nie ondersteun tydens die apartheidsjare nie, en tot ’n groot mate hul bande met die apartheidsregering behou as ’n skans teen kommunisme. Dit was dus ’n emosionele dag vir Ghadaffi toe hy president Mandela kom groet het aan die einde van sy presidentskap.

Ons het hom daarna net ’n paar keer gesien. Die laaste keer was tydens president Jacob Zuma se inhuldiging. Ek het hom reguit gevra hoekom hy nie moeite gedoen het om met Madiba kontak te maak nie. Ek het nie ’n antwoord by hom gekry nie en Madiba was geskok toe Ghadaffi in 2011 vermoor is. Niemand verdien om sonder waardigheid dood te gaan nie. Ek kan nie die dinge wat Ghadaffi aan sy eie mense gedoen het goedpraat nie, maar hy was altyd respekvol teenoor Madiba en hy het respek in my oë verdien omdat hy altyd sy beloftes nagekom het tydens daardie samesprekings. Madiba was

lojaal teenoor diegene met wie hy ’n vriendskap gesmee het, en die Broeder Leier was een van hulle. Hy het nooit versuim om te sê wanneer hy gedink het die Broeder Leier maak foute nie, maar hulle het wedersydse respek behou selfs wanneer hulle van mekaar verskil het. Nog een van Madiba se groot lesse: Jy kan tot ’n groot mate met iemand verskil, maar dit beteken nie dat jy hulle nie moet respekteer nie.

Ons het Kaapstad toe gereis waar die nuwe president beëdig sou word, en toe na Pretoria vir president Mbeki se inhuldiging op 16 Junie. By die inhuldiging by die Uniegebou het ek vir die eerste keer enige interaksie tussen mevrou Machel en mevrou Winnie Madikizela-Mandela gesien.

Tot in daardie stadium het ek mevrou Mandela nog net by ’n paar geleenthede op ’n afstand gesien. Ons het geen kontak van enige aard met haar gehad nie. Dit was een van daardie ongeskrewe reëls dat indien jy vir die president werk, vra jy nie vrae oor sy verhouding met sy familie of voormalige vroue nie. Behalwe vir die vier kleinkinders wat saam met die president gewoon het, het ons net nou en dan vir Zindzi en Zenani, sy dogters uit daardie huwelik, gesien. Toe ek sien hoe mevrou Madikizela-Mandela en mevrou Machel na mekaar kyk toe hulle by mekaar verbystap in die skare, het dit my bang gemaak. Daar was geen sprake van ’n platoniese vriendskap tussen die twee vroue nie en ek kon my nie indink dat hulle ooit hoflik teenoor mekaar sou kon wees nie.

Ek het deur die jare ’n waardering vir mevrou Winnie Madikizela-Mandela ontwikkel. Ek was kwaad toe ek verneem het dat sy afsydig was teenoor Madiba na sy vrylating. Almal het gepraat oor haar verhouding met Dali Mpofu. Dit moes Madiba seergemaak het. Dit was mevrou Machel wat my gehelp het om die feit te aanvaar en te waardeer dat Madiba dalk hoop sou opgee as dit nie in daardie lang jare in die tronk vir mevrou Madikizela-Mandela was nie. Benewens die feit dat sy die ma van twee van sy kinders was, het sy ook vir hom as ’n baken van hoop gedien en sy was die mens na wie hy saans verlang het en van wie hy gedroom het, die een aan wie hy sou wou raak en saam met wie hy tyd sou wou deurbring. Ek het haar half begin verstaan en ook geweet hoe eensaam sy moes gewees het sonder hom. Dis eers wanneer ons self eensaamheid ervaar dat ons in andere

die donkerte daarvan kan raaksien en soos ek ouer geword het, was my begrip van hierdie dinge deel van my gedagtes.

Op die dag van president Mbeki se inhuldiging het ons soos gewoonlik wakker geword en die seremonie bygewoon, waarna president Mandela na sy kantoor in die Uniegebou teruggekeer het om sy persoonlike besittings te gaan haal. Die kantoor was verlate omdat dit ’n openbare vakansiedag was. Ek het deur die glasdeure gestap waar ek sy kantoor vyf jaar vroeër vir die eerste keer binnegegaan het en ek het saggies gehuil. Hy het mevrou Machel se hand vasgehou terwyl ons in die gang afgeloop het na sy kantoor. Ek het ’n paar treë voor hulle geloop en al wat hul aankoms verklap het, was die klank van die veiligheidsdeur wat voor hulle oopgemaak en toe weer outomaties agter hulle toegeskuif het. Ons kantore het klaar leeggestaan en ek het hulle alleen in sy kantoor laat agterbly terwyl hulle die laaste paar goedjies in sy laaie en badkamer ingepak het. Ek het vir hulle ’n klein boksie gevat waarin hy hierdie goedjies kon pak en hy het gesien ek huil. Hy het na my gekyk en gesê: ‘Zeldina, jy oorreageer.’ Dis presies dieselfde woorde wat hy gebruik het toe ek hom in 1994 ontmoet het. Hy het dit destyds onder ander omstandighede gesê en ek het nou om presies die teenoorgestelde redes gehuil. In 1994 het ek gehuil uit ’n skuldgevoel en uit vrees vir wat voorlê, en nou het ek gehuil omdat alles verby was. Min het ek geweet wat alles nog voorlê.

# 7

# *Travel and Conflict*

We had made plans to set up office in the President's old house in Houghton. By now he had moved to a new house following his marriage with Mrs Machel in 1998. His old house was a large double-storey house that, despite being his home for over five years, was run down and not well decorated. It was empty though and I knew it would be a good place to set up the office because it was close to his new residence too. I also asked Madiba if I could stay there while I found a place to live in Johannesburg.

At first he wanted me to come and stay on his premises but I turned down the offer, knowing too well that I needed the distance and that it would not be welcomed by all of his family. I arranged for my furniture arriving from Cape Town to be delivered at the old house in Houghton.

I started cleaning the only bedroom upstairs that was liveable – Madiba's old bedroom, which was painted in the ugliest shade of blue one can imagine. I don't think such things ever bothered him. Everything was blue and even though I loved blue it was too blue. It was a modest room, definitely not befitting for a President, and I was happy that Mrs Machel's presence in his life had both enlightened his life but also introduced him to a few more materialistic pleasures, like a bigger room and a dignified space to live in to appreciate the sunlight through your bedroom window, and a room that welcomes you as opposed to depressing you. Still in comparison to the luxuries others with similar positions enjoy, his remained modest.

I called the Ministry of Public Works and asked them to send an official to look at obtaining furniture for Madiba's office, in accordance with government policy. They agreed. They also agreed to

speed up the installation of a telephone and fax machine as soon as possible.

In the days to follow I unpacked and settled and started what would effectively be known as our post-Presidential office – the Nelson Mandela Foundation, from where he would continue his public service. Prof. Gerwal drafted an outline of what the office had to focus on and the Foundation's trust deed provided for him to further his ambitions to build schools and clinics, fight the AIDS epidemic, provide a space for dialogue and a physical building to host his writings and memorabilia. Chaos ensued and soon the entire world was looking for President Mandela, trying and pushing to get him to attend to their causes. I didn't know how we were going to pay for them but I had to hire help as I simply couldn't manage by myself. Prof. Gerwal visited regularly and asked one of our former colleagues, Loïs Dippenaar, to help put order in the chaos. One after the other I convinced Lydia Baylis, Maretha Slabbert and Jackie Maggot to join our office temporarily, although the arrangement ended up lasting for many years.

They would sometimes leave me in the afternoon behind my desk when they went home and find me there the next morning. Some nights I didn't sleep and simply read letters and typed responses throughout the night to be faxed the next morning. My argument was, the quicker we were able to respond, the less people were going to call to follow up on requests, so I was trying to bring down the volume of telephone calls so the pressure would be less. Many times I wanted to give up and leave but I never could. On many occasions I wondered what drove a person to make him/her pick up the telephone or a pen to contact Nelson Mandela. It was all just too much and I was at the brim of my frustration levels, more or less something that had become the norm.

I would only go upstairs and shower at around 7 a.m. in the morning before the other staff arrived back at work, and then continued the day without any sleep. After about three days in a row I would crash for an entire day and then start again.

Soon Madiba started coming into the office more regularly, and in the first few days of conducting appointments in his post-Presidential office he reminded visitors who referred to him as 'President' that he was now retired and no longer wanted to be called 'President'. He wanted to be called either Madiba or Mr Mandela.

Since I called him Khulu, there was adjustment for me only in the

way I spoke of him and not to him. I now had to learn to speak of Madiba or Mr Mandela and not the President when I spoke of him. He would often ask people when they called him Mr President, 'Where were you when I retired?' so word spread and it eventually stopped. He also didn't want to be awarded titles like Honourable, etc. He was content with Mr Mandela or Madiba and told people on endless occasions: 'Just call me Madiba.' He said a title doesn't change the person that you are, and that was his way of telling us that he didn't have to be given titles – even though by the last count he had been awarded 1,177 tributes, of which 697 were awards of some kind and over 120 were honorary doctorates. When people wanted to address him using the honorary doctorate titles he was fast to explain to them that he didn't study for any of those doctorates and that they were merely honorary titles.

In late 1999 I received a letter from the Presidency promoting me to the post of Assistant Director in the Office of the President. Even though I was still seconded to Madiba, the higher rank could be allocated as a result of the availability of posts within the structures of the Presidency.

It was clear that the Foundation was going to need funding. To run the office we started off by borrowing money with the only surety being the words from Madiba and Prof. Gerwel that 'We will repay it as soon as possible, please don't charge us interest.' Madiba was still an icon to the world, but unlike in other countries former Presidents do not receive funding from the government to allow the person to continue his public life. Yet in our case, the world had the same expectations of him regardless of his official position.

It was clear that Madiba, too, expected things to continue as before. He woke up the morning of his retirement as if nothing had changed. He was as determined as before to bring about change in South Africa, to reform society until it was free from discrimination of any kind. He called to issue a few instructions and when I dropped the call I panicked, not knowing how I would manage to arrange all the things he had expected of me. He did the same with Professor Gerwel, who jokingly told Madiba that he no longer worked for him. Prof. Gerwel was going to serve as Chair of the board of the Nelson Mandela Foundation and even though I was still employed by the state I had no idea how to make things happen without any infrastructure. Yet, Madiba knew how to drive me beyond my limits. I did not recognize or trust that I had the ability to continue with

business as usual despite our entire infrastructure disintegrating overnight. He did. He patiently guided me and I am fortunate to have learned from such a great mentor and teacher.

Even so, in August 1999 Madiba said that he was tired and they needed a holiday. That was a challenge. Where do we go? How do we get there? It suddenly dawned on me that we had lost the luxury of the private plane and that it would cost us over R1 million (today about US$100,000) to travel to the US in a private plane. We didn't have that kind of money and Madiba would never agree to such expenditure on a holiday. He and Mrs Machel had been invited to the Bahamas by Tony O'Reilly, former owner of Heinz and at the time the owner of Independent News and Media, and his wife Chryss to stay at their house in Nassau. They would take care of us once we got there but I had no idea how we would get there. I was panicking.

Madiba couldn't go in a small plane as he needed proper sleep and he needed to be able to stand up straight without having to bend his injured knee, and to be able to use ablution facilities on a plane. He had a problem with his knee as a result of a Robben Island injury and as he aged it got worse. He had difficulty climbing stairs and couldn't manage more than just a few steps at a time.

I called Tokyo Sexwale, one of South Africa's richest businessmen and an old comrade of Madiba's and whom I knew had connections to people with private planes. He put me on to a few people but none of them could help us. I asked all the wealthy people in South Africa with private planes, the Oppenheimers, the Ruperts and even called up Michael Jackson abroad to ask if we could borrow his plane. None of the planes were available as they were all chartered out or being used by their owners at the time. The only solution in the end was using a commercial scheduled flight. I don't know how we did it, but we managed. As time went by we perfected the art of commercial travelling with Madiba. As long as first class provided a proper flat bed for him to sleep in and the airport had the facilities of a passenger assistance unit that could elevate him to the level of the plane, avoiding the climbing of any steps, we could fly commercially. We just had to keep passengers and crew at bay and avoid him having to sign menus and other items throughout the flight. It was a nightmare at first.

So we set off to the Bahamas on holiday, our first holiday in five years. Madiba, Mrs Machel, Josina Machel (Mrs Machel's daughter), me, security and a doctor. We were all nervous but it all worked out

well. We transferred in Atlanta and went on to Nassau. One had to find a way of both accommodating Madiba's needs but also taking facilities at airports and their supporting staff capabilities into account. It was negotiating and compromising all the time. At every airport, disembarking after long flights, people wanted to take photographs with him or ask for autographs. After a sixteen-hour flight an eighty-one-year-old just shouldn't be asked to have photographs taken or sign autographs. He needed space to breathe and to regain strength at every opportunity, and although one didn't want to be nasty to people I would go to great lengths to explain that he was elderly and needed space and shouldn't be bothered with autographs. In most instances people understood although the die-hards always persisted.

* * *

After the Bahamas trip we travelled the world trying to raise funds for the newly established Nelson Mandela Foundation. In Germany Madiba met with the Chancellor of the time Gerhard Schröder to ask for support for our Foundation. From Germany we went to Tunis to see President Ben Ali to also ask him for support. He had the most beautiful palace decorated in the finest mosaics.

From Tunis we went to Tripoli to visit the Brother Leader Gaddafi and ask for his support for the Foundation. The leaders from the West turned a blind eye to Madiba's association with Gaddafi. It was always entertaining to see the Brother Leader. One waited for days and days to receive word from him and then suddenly everyone had to jump and move to where he was hiding, sometimes in the desert, always fearing surprise attacks by the West in retaliation of the Lockerbie bombing. On this particular visit he invited us to dinner, and during our audience with him in the afternoon he asked what he could have prepared for us that night. By then I had been with Madiba when he had seen the Brother Leader on a few occasions and your face becomes familiar. He treated me with great respect and made me feel at home.

Earlier in the afternoon Madiba and I had a discussion about camel meat as we drove past camels and, when asked by the Brother Leader what we wanted for dinner, Madiba felt it was appropriate to ask for camel meat. 'Of course,' the Brother Leader responded. (He never wanted to be called President as he felt it was an invention by

the Westerners which he refused to accept. To the end, we referred to him as the Brother Leader.) The camel meat tasted exactly like lamb. I was later told that they had to slaughter baby camels as the meat became tough the older the camel grew. I was not going to encourage the slaughter of baby animals so I never wanted to eat camel again. But it was a rare occasion that a head of state would ask Madiba what he wanted for dinner and I quite liked that Gaddafi was so considerate. Conversations were limited to pleasantries and a general view on whatever was happening in the world at the time. They always dwelled back to Lockerbie and the Brother Leader's unhappiness with the West for not delivering on its promises to lift all sanctions. And whenever Madiba travelled to the US, it would be a point of discussion there too.

* * *

Back home we were soon in the swing of things and attending to business as usual. We would attend a South African Chamber of Business and National African Chamber of Commerce dinner the one day, and the next take the Afrikaans Trade Institute to rebuild a school in Qunu. Prof. Gerwel remained our anchor and adviser on everything we agreed to. He remained central to our decision-making process. We were also attending farewell functions, although it wasn't clear where we were going because business was continuing as usual. One such function was the welcoming ceremony hosted by the Qunu community and King Dalindyebo, the King of the Thembus of which Madiba was a clan member. They were hoping that Madiba would return to Qunu in retirement but we realized that even there he would never retire fully, as people would constantly approach him with their problems, considering him as the solver of all their tribulations no matter how mundane – from arguing about someone who stole his neighbour's chicken to serious traditional affairs and differences between the respective clans. Madiba was never overly traditional but he respected the tradition and culture of his clan.

We would welcome visits by groups of children from the organization Reach for a Dream when terminally ill children expressed their last wish as being to meet Madiba, have luncheons and dinners with old friends and comrades, fundraise for schools and clinics and even for the Bushbucks soccer team, the regional team that represented the area where Madiba came from. They weren't doing

too well in the soccer league but he nevertheless felt obliged to help them because they were his ‘home team’. He would see families of late warders, attend his grandchildren’s graduation ceremonies, and in between try and find time to spend with Mrs Machel. He could fly to Botswana to receive an honorary doctorate and back at home that evening have dinner with Helen Suzman, his long-time supporter and friend from the Progressive Federal Party, now sadly departed. The pace was never a consideration to him. He wanted to continue doing as much as possible and squeeze a twenty-six-hour programme into a twenty-four-hour day.

A month later we were on our way abroad again. While we had the full support of a Foreign Affairs department before and the backing of diplomatic services, I now had to deal with negotiations from programmes to VIP rooms at airports to courtesy cars from foreign governments to accommodation needs etc., all by myself, in addition to asking for meetings with presidents, heads of state and people of importance. While at home in Johannesburg I started preparing for the next trip abroad. I also think Madiba just loved travelling, so he accepted invitations for no good enough reason and invented visits because he was determined to fundraise for the Foundation now. He looked for opportunity in everything.

If I ever thought of saying ‘I’m sending someone else with you’, the suggestion would be met with hostility. Not because of favouritism but only because he trusted that I would know what to do in any situation he would find himself in. I was not scared to tell a minister or a senior official when to stop as I could read his face and the unspoken gestures became easy to read. I constantly had to fend off media requests while abroad and my defence mechanisms were in overdrive. I was playing the role of that actress I’d wanted to become; doing things I could never do for anyone else but the position and the person in question required it.

Madiba called Prof. and told him about his intentions to visit the Middle East. They had discussed this for a while and strategized about the countries to be visited and what agenda to push for. As much as Madiba was our true north, Prof. was Madiba’s true north politically and when it came to planning any strategy. Madiba admired Prof.’s intellect and insight apart from the fact that he considered and treated Prof. more like a son.

Our first stop was in Iran. I covered myself out of respect for the Muslim culture and kept my distance as far as possible. We then set

off to dinner at the residence of President Khatami. As we entered his residence, a complete palace as one would expect, I fended off some photographers who used flashes while photographing Madiba. It is a known fact worldwide that Madiba's eyes were sensitive as a result of the bright reflection in the quarry where he'd had to dig out limestone on Robben Island for most of the eighteen years of imprisonment on the island. When his eyes were exposed to too much flash light they became red and teary to the extent where he had to wear sunglasses, even indoors and at night. We were all very protective over his eyes and therefore knew to fight off any photographers, with authority. So, of course, I assumed that position even though I was the only woman in sight, fending off the photographers.

President Khatami saw me fighting off the photographers but after Madiba entered his residence I kept to the back of the delegation so as to not offend anyone sensitive to the presence of women and left them to go upstairs alone for dinner. There were no other females present in President Khatami's residence. After about ten minutes at table and our food being served already, I got called by a panic-struck butler to follow him upstairs to where the President and Madiba were seated. I thought Madiba had purely called me as he usually would to introduce me, which he did, but then he said that President Khatami insisted that I sat at their table. I was extremely uncomfortable and didn't know how to behave; it was similar to how I felt being seated next to Queen Noor in 1995. The only difference was we were the only three people in the room this time and I was exposed to the scrutiny of two politicians: a serving and a former president.

President Khatami kept on asking me questions about my upbringing and the Afrikaans culture, almost as if Madiba wasn't even there. I kept on referring questions back to Madiba but Madiba was determined to let me answer and he peacefully enjoyed his meal, just nodding occasionally giving his approval to what I was saying, or then saying, 'Zeldina, what do you think?' To try and stop the enquiry launched at me, I thought of saying, 'Well, I actually just don't think anything,' but that was impossible to conceive. That must have been the least Madiba spoke during any dinner ever.

I remember from our state visit to France in 1995 I was intrigued that presidents could discuss the prices of import and export items, limited to oranges and bananas, and how many Boeings South Africa was willing to order from France, but here in Iran the entire conversation was limited to the Afrikaans culture. Madiba thoroughly

enjoyed the grilling I was getting and only now and then would he come to my rescue with a supportive smile. For years after he would remind people of my importance, of course jokingly, teasing me by reciting this story, telling people that the President of Iran insisted on inviting me to his table, and I would respond by saying that Madiba merely wanted to enjoy his food and therefore put me on the spot that night. Such was the teasing and joking with Madiba; always a story and a moment to remember.

I had to ensure, when drafting programmes for visits like these, that we were seen to do the politically correct thing. We would have to include a wreath-laying ceremony at the memorial site of the late Ayatollah Khomeini. As a youngster I remember a prayer for the people 'behind the iron curtain' and when asked what the iron curtain was, reference was made to the people who lived under the oppression of the Ayatollah Khomeini or the communist regimes. Now I was arranging wreath-laying ceremonies at the Ayatollah's grave. Then we would visit former President, Ayatollah Rafsanjani, as well as His Eminence Ayatollah Ali Khamenei, the Supreme Leader of Iran. As I was the only female at all these events the Supreme Leader noticed me amid a full room of photographers taking pictures of the two eminent people sitting together. The Ayatollah asked out loud: 'Who is that young lady at the back?' Madiba, knowing that I was the only woman in the room, answered excitedly, knowing that he would embarrass me and of course without even looking at me, 'Oh that's Zeldina. My secretary.'

I wanted Madiba to make eye contact with me so I could signal him with my eyes 'don't call me, please'. But he also knew when to ignore me because he knew I would be signalling to please not embarrass me. He avoided eye contact. I felt out of place but took the Ayatollah's instructions to sit next to Madiba, closer, where he could see me. Somehow my presence amused these people and they were intrigued by me, possibly not knowing what to make of a white lady being with the famous black freedom fighter.

I didn't bother about who I considered to be politically right or wrong in any discussion or who seemed progressive in their ideals; I was purely concerned and obsessed with the next five minutes, followed by the next twenty-four hours of Madiba's life, making sure that everything was organized for him in a way that would make life easier for him. Although my general understanding of the world improved I didn't have the space to absorb or understand the

status verander.

Dit was duidelik dat Madiba verwag het dat dinge moes voortgaan soos in die verlede. Hy het soggens opgestaan asof niks verander het nie. Hy was nog net so vasbeslote as voorheen om verandering in Suid-Afrika teweeg te bring en om die samelewing van alle vorme van diskriminasie vry te maak. Hy het my met opdragte gebel en as ek die foon neersit, was ek paniekbevange. Ek het nie geweet hoe ek al die dinge sou kon reël wat hy van my verwag het nie. Hy het dieselfde met professor Gerwel gedoen, en dié het in 'n grap gesê hy werk nie meer vir Madiba nie. Professor Gerwel sou as voorsitter van die raad van die Nelson Mandela-stigting dien. Hoewel ek nog steeds vir die staat gewerk het, het ek geen idee gehad hoe om dinge te laat gebeur sonder enige infrastruktuur nie. En tog het Madiba geweet hoe om my verby my perke aan te moedig. Nadat ons infrastruktuur amper oornag in duie gestort het, was ek self nie seker of ek sou kon aangaan soos vroeër nie. Hy het my geduldig gelei en ek was dankbaar en bevoorreg om 'n fantastiese leermeester en mentor te kon hê.

Madiba het in Augustus 1999 gesê hy is moeg en het 'n vakansie nodig. Dit was 'n uitdaging. Waarheen sou ons gaan? Hoe kom ons daar? Ek het skielik besef ons het die voorreg van 'n privaat vliegtuig verloor met sy aftrede en dat dit meer as 'n miljoen rand sou kos om 'n privaat vliegtuig te huur vir 'n reis Amerika toe. Ons het eenvoudig nie daardie soort geld gehad nie en Madiba sou in elk geval nie soveel wou uitgee op 'n vakansie nie. Tony O'Reilly en sy vrou, Chryss, het Madiba en mevrou Machel na hul huis in Nassau in die Bahamas genooi. Tony is die voormalige eienaar van Heinz-kosprodukte en was in daardie stadium die eienaar van Independent News and Media. Hulle sou na ons omsien terwyl ons daar is, maar ek het geen idee gehad hoe ons daar gaan kom nie. Ek was paniekbevange.

Madiba kon nie in 'n klein vliegtuigie reis nie, aangesien hy ordentlik moes slaap en regop moes kon staan sonder om sy beseerde knie te buig om badkamergeriewe te gebruik. Hy het die probleem met sy knie gehad as gevolg van 'n besering op Robbeneiland. En soos hy ouer geword het, het dit erger geword. Dit was vir hom moeilik om trappe te klim. Hy kon nie meer as 'n paar op 'n keer baasraak nie.

Ek het Tokyo Sexwale, een van Madiba se ou kamerade en ook een van die rykste sakemanne in die land, en wat ek geweet het

konneksies met mense met privaat vliegtuie het, gebel. Hy het ons in kontak gebring met ’n paar mense, maar nie een van hulle kon ons help nie. Ek het al die ryk mense in Suid-Afrika met privaat vliegtuie genader, soos die Oppenheimers en die Ruperts, en selfs oorsee gebel na Michael Jackson om te vra of ons sy vliegtuig kan leen. Nie een van die vliegtuie was beskikbaar nie; almal is uitverhuur of deur die eienaars gebruik. Die enigste uitweg was dat ons op ’n gewone kommersiële vlug sou moes reis. Ek weet nie hoe ons dit reggekry het nie, maar ons het. Mettertyd het ons die kuns vervolmaak. Madiba kon gerieflik op kommersiële vliegtuie reis. Die enigste vereiste was dat die eersteklas-geriewe voorsiening moes maak vir ’n sitplek wat in ’n plat bed omskep kon word waarop hy kon slaap en dat die betrokke lughawe die geriewe gehad het om ’n passassier te help tot in die vliegtuig sodat hy nie enige trappies hoef te klim nie. Aan die begin was dit ’n nagmerrie om die passasiers en bemanning in toom te hou en te verhoed dat Madiba oorval word met versoeke om spyskaarte en allerhande items sommer reg deur die nag te laat teken.

So het ons na die Bahamas vertrek op ons eerste vakansie in vyf jaar. Madiba, mevrou Machel, Josina, ek, veiligheidswagte en ’n dokter. Ons was almal senuweeagtig maar dit het goed uitgewerk. Ons het in Atlanta na ’n ander vlug oorgeklim en na Nassau gereis. ’n Mens moes ’n manier vind om aan Madiba se vereistes te voldoen, maar ook die vermoëns van lughawens en hul ondersteuningspersoneel in ag neem. Dit het onderhandelinge geverg en ons moes gereeld ’n kompromie aangaan. By elke lughawe wou mense hom oorval met versoeke vir foto’s en handtekeninge. En dit na lang vlugte. Na ’n vlug van sestien uur behoort daar nie van ’n een-en-tagtigjarige verwag te word om foto’s te laat neem of sy handtekening uit te deel nie. Hy het ruimte nodig gehad om asem te skep en van sy kragte te herwin wanneer hy ook al kon, en al wou ’n mens nie ongeskik wees met die mense nie, moes ek baie hard probeer om aan hulle te verduidelik dat hy oud was, ruimte nodig gehad het en nie met hierdie goed gesteur moes word nie. In party gevalle het die mense verstaan, maar daar was altyd dié wat geweier het om moed op te gee.

Na die vakansie in die Bahamas het ons die wêreld vol gereis om geld in te samel vir die Nelson Mandela-stigting. In Duitsland het Madiba die destydse kanselier, Gerhard Schröder, genader vir ondersteuning.

Van Duitsland af het ons na Tunis vertrek om president Ben Ali te vra om ons te ondersteun. Hy het die allermooiste paleis gehad wat met die fynste mosaïek versier is.

Daarna is ons na Tripoli om die Broeder Leier Ghadaffi te besoek om sy hulp te vra. Die leiers in die Weste het maar ’n blinde oog gegooi oor Madiba se vriendskap met Ghadaffi. Dit was altyd vermaaklik om die Broeder Leier te sien. Ons het gewoonlik in Tripoli aangekom en dan dae lank gewag voordat ons ’n antwoord van hom af gekry het oor waar en wanneer ons hom kon sien, en dan moes almal skielik spring om by sy wegkruipplek êrens in die woestyn uit te kom. Hy was altyd bedag op verrassingsaanvalle uit die Weste uit wraak vir die Lockerbie-bomaanval. Tydens hierdie besoek het hy ons vir ete genooi en terwyl ons in die namiddag daar was, het hy gevra wat hy daardie aand vir ons kon laat voorberei. Teen daardie tyd was ek al ’n hele paar keer saam met Madiba by die Broeder Leier en ek sou raai hulle was gewoond aan my gesig. Hy het my met respek behandel en my tuis laat voel.

Vroeër die middag het ek en Madiba oor kameelvleis gepraat terwyl ons verby kamele gery het en toe die Broeder Leier vra wat ons vir aandete wou hê, het Madiba gedink dit sou gepas wees om vir kameelvleis te vra. ‘Natuurlik,’ het die Broeder Leier geantwoord. (Hy wou nooit president genoem word nie omdat hy gedink het dis ’n uitvinding van Westerlinge wat hy nie sou aanvaar nie. Tot en met sy dood het ons nog na hom verwys as die Broeder Leier.) Die kameelvleis het presies soos lam gesmaak. Ek het later gehoor hulle moes babakamele slag omdat die vleis van volwasse kamele baie taai was, en het daar en dan besluit dat ek nooit weer kameelvleis sou eet nie. Dit het maar baie selde gebeur dat ’n staatshoof Madiba vra wat hy wou eet. En ek het dit waardeer dat Ghadaffi so bedagsaam was. Die gesprekke het maar net bestaan uit hoflikhede en ’n algemene opinie oor wat in daardie stadium in die wêreld aangaan. Die gesprek sou altyd terugkeer na Lockerbie en die Broeder Leier se ontevredenheid oor die Weste wat nie hul beloftes om die sanksies op te hef nagekom het nie. Wanneer Madiba ook al na die VSA gereis het, sou dit ook iets wees wat hy aan die Amerikaners noem.

Terug by die huis het ons gou weer by ons besige roetine ingeval. Een dag sou ons ’n ete bywoon van die Suid-Afrikaanse Sakekamer en

Nasionale Afrika-Kamer van Handel, en die volgende dag verteenwoordigers van die Afrikaanse Handelsinstituut saam met ons neem om ’n skool in die Oos-Kaap te gaan besoek wat herbou moes word. Professor Gerwel het ons raadgewer en anker gebly vir alles waartoe ons ingestem het. Hy het sentraal gestaan in ons besluitnemingsprosesse. Ons het ook afskeidsgesellighede vir die ‘president’ bygewoon, hoewel dit nie duidelik was waarheen ons in die toekoms op pad sou wees nie omdat alles maar net soos voorheen aangegaan het. By een van die skoolbesoeke in Qunu was koning Buyelekhaya Dalindyebo, die koning van die Thembu-stam waarvan Madiba ’n lid was, die gasheer. Hulle het gehoop Madiba sou in Qunu aftree, maar ons het besef dat sy werklas selfs daar nie sou einde kry nie. Die mense van daardie gemeenskap het hom aanmekaar genader met hul probleme en hom beskou as iemand wat enige saak kon uitstryk, maak nie saak hoe nietig dit was nie – van iemand wat sy buurman se hoenders gesteel het tot belangrike tradisionele sake en verskille tussen stamgroepe.

Ons het graag besoeke ontvang wat gereël is deur die organisasie Reach for a Dream. Hulle het kinders gebring wat aan terminale siektes ly en wie se laaste wens dit was om Madiba te ontmoet. Madiba sou middag- en aandetes saam met ou vriende en kollegas geniet en geld insamel vir skole en klinieke en selfs vir die Bushbucks-sokkerspan. Hulle het nie baie goed in die liga gevaar nie, maar Madiba wou hulle graag help omdat hulle uit die gebied kom waar hy grootgeword het. Tussendeur sou hy gesinne van voormalige tronkbewaarders ontvang, sy kleinkinders se gradeplegtighede bywoon en probeer om ’n tydjie af te knyp saam met mevrou Machel. Hy sou Botswana toe vlieg om ’n eredoktorsgraad te ontvang en dieselfde aand tuis wees vir ete saam met Helen Suzman, ’n jare lange vriendin en ondersteuner van die Progressiewe Federale Party. Sy is sedertdien oorlede. Hy het hom glad nie aan die stywe pas gesteur nie. Hy wou aanhou om soveel werk as moontlik te doen en het ses-en-twintig uur in vier-en-twintig uur ingepas.

’n Maand later was ons weer op pad oorsee. Waar ons in die verlede die volle steun van die departement van buitelandse sake en voordele van die diplomatieke diens geniet het, moes ek nou alles self reël: van programme onderhandel met gashere oorsee, vergaderings met

presidente en hooggeplaastes reël, besprekings doen vir BBP-vertrekke by lughawens en motors wat deur oorsese regerings vir ons gebruik verskaf is, tot verblyf, mediabetrekkinge ensovoorts. Wanneer ons tuis was in Johannesburg het ek altyd begin planne maak vir die volgende oorsese reis. Ek dink Madiba was net eenvoudig versot daarop. Hy het uitnodigings aanvaar sonder goeie rede. Hy het oral na geleenthede gesoek om geld in te samel vir die stigting.

As ek ooit sou waag om te sê 'ek kan iemand anders saam met u stuur', sou hy kapsie maak. Nie omdat hy my voorkeurbehandeling wou gee nie, maar omdat hy vertrou het dat ek sou weet wat om te doen in enige situasie waarin hy hom bevind. Ek was nie bang om vir 'n minister of 'n senior amptenaar te sê 'dis genoeg' wanneer ek op Madiba se gesig kon lees dit was wat hy van my verlang nie. Ons is gewoonlik oorval met mediaversoeke vir Madiba terwyl ons oorsee gereis het en ek moes dit meestal van die hand wys omdat hy eenvoudig nie die pas kon volhou nie. My verdedigingsmeganismes was permanent in snelrat. Ek het die rol vertolk van die aktrise wat ek altyd wou word. Ek het dinge gedoen wat ek vir niemand anders sou gedoen het nie, maar in hierdie geval het die persoon en sy posisie dit vereis.

Madiba het Prof gebel en hom vertel van ons voorneme om die Midde-Ooste te besoek. Hulle het voorheen al heelwat hieroor gepraat en strategieë uitgewerk oor watter lande besoek kon word en watter agendas om voorop te stel. Soos wat Madiba ons ware noord was, was Prof polities gesproke Madiba se ware noord wanneer dit kom by strategie en beplanning. Madiba het Prof se insig en intellek bewonder, al het hy Prof beskou en behandel soos 'n eie seun.

Iran was ons eerste bestemming. Ek het myself bedek uit respek vir die Moslemkultuur en sover as moontlik uit die kalklig gebly. Ons is na 'n ete by president Mohammad Khatami se woning genooi. Dit was 'n volwaardige paleis, soos 'n mens sou verwag. Ek moes dadelik fotograwe met flitskameras van Madiba weghou. Dit was wêreldbekend dat Madiba se oë baie sensitief was as gevolg van die skade weens die skerp ligweerkaatsing in die steengroef waar hy feitlik agttien jaar lank tydens sy gevangenskap op Robbeneiland kalksteen uit die grond moes kap. Wanneer sy oë aan te veel flitskameras blootgestel is, het hulle rooi en tranerig geraak en dan

moes hy selfs in die aand binnenshuis ’n sonbril dra. Ons was almal baie beskermend oor sy oë en ons het geweet hoe om ferm vir fotograwe te sê hulle moet ophou. Dié keer was dit natuurlik my plig en ek het dit gedoen, al was ek die enigste vrou in die omtrek.

President Khatami het gesien hoe ek die fotograwe hanteer, maar toe Madiba eers in die woning was, het ek agter by ons groep ingeval om nie te opsigtelik tussen al die mans uit te staan nie. Ek wou niemand aanstoot gee wat ongemaklik was met my teenwoordigheid nie. Ek was die enigste vrou in die paleis. Madiba en president Khatami is begelei na ’n vertrek op ’n ander verdieping waar hulle privaat kon gesels en eet. Ek het in ’n ander vertrek my plek by die veiligheidswagte en dokter ingeneem waar ons ete bedien sou word. Na omtrent tien minute is ons kos aan ons voorgesit. ’n Paniekbevange huiskneg het my kom roep en gesê ek moet hom teen die trappe op volg na die vertrek waar Madiba en die president was. Ek het gedink Madiba het my net laat roep omdat hy my, soos hy gewoonlik gedoen het, aan die president wou voorstel, seker ook maar om hulle gemaklik te laat voel met my teenwoordigheid. Dit het hy toe ook gedoen toe ek bo by hulle aankom, maar toe sê hy vir my president Khatami dring daarop aan dat ek by hul tafel kom sit. Ek was baie ongemaklik en het nie geweet wat van my verwag word nie. Dit was amper soos die keer in 1995 toe ek langs koningin Noor gesit het. Die enigste verskil was dat ons hierdie keer net drie mense aan tafel was, en ek was blootgestel aan die oordeel van twee politici, ’n huidige en ’n gewese president.

President Khatami het aanhou uitvra oor my agtergrond en die Afrikaanse kultuur. Dit was amper asof Madiba nie daar was nie. Ek het van die vrae na hom probeer verwys, maar Madiba was vasbeslote om die antwoorde aan my oor te laat terwyl hy sy maaltyd in vrede geniet. Hy sou net soms sy kop knik asof hy met my saamstem en sodra die president ’n vraag aan hom stel, sou hy dit ook na my verwys en sê: ‘Zeldina, wat dink jy?’ Om die ondervraging tot ’n einde te bring, was ek lus om te sê eintlik dink ek niks, maar dit was ondenkbaar. Dit was seker die minste wat Madiba ooit tydens ’n ete aan tafel gesê het.

Ek onthou my verbasing tydens ’n staatsbesoek aan Frankryk in 1995 oor die feit dat presidente goed sou bespreek soos die pryse van

in- en uitvoerprodukte wat destyds tot piesangs en lemoene beperk was en hoeveel Airbuses Suid-Afrika bereid was om van Frankryk te koop. Maar hier in Iran het die hele gesprek om die Afrikaanse kultuur gedraai. Madiba het die uitvraery duidelik baie geniet en my net af en toe met ’n glimlag ondersteun. Jare daarna sou hy grappenderwys vir mense sê hoe belangrik ek was en my terg en die storie oorvertel van die president van Iran wat daarop aangedring het om my na hul tafel toe te nooi. En ek dan sou sê Madiba wou maar net sy kos in vrede geniet en het my maar aan my lot oorgelaat. Dis die terggees wat hy was. Altyd ’n storie en ’n oomblik om te onthou.

Ek moes ook programme vir ons besoeke oorsee saamstel en ek moes altyd seker maak dat ons polities korrek optree. Hier in Iran sou dit net gepas wees dat ons ’n kranslegging by die gedenkterrein van die gestorwe ajatolla Khomeini by ons planne insluit. Ek onthou dat ek gedurende my kinderjare vir die mense agter die Ystergordyn moes bid, en toe ek gevra het wat die Ystergordyn was, is daar na kommunistiese lande verwys en na die mense wat onder die verdrukking van ajatolla Khomeini moes leef. Nou het ek kransleggings by die ajatolla se graf gereël. Daarna het ons die voormalige president ajatolla Rafsanjani asook Sy Eminensie ajatolla Ali Khamenei, die hoofleier van Iran, besoek. Aangesien ek ook die enigste vrou by hierdie geleentheid was, het die hoofleier my in ’n vertrek vol fotograwe raakgesien. Die fotograwe was besig om die twee belangrike persone wat langs mekaar sit af te neem. Die ajatolla, wat geweet het ek is die enigste vrou in die lokaal, het hardop gevra: ‘Wie is die jong dame daar agter?’

Madiba het geweet hy praat van my en sonder om eers in my rigting te kyk, het hy opgewonde geantwoord, wel wetende dat hy my in die verleentheid sou stel, en gesê: ‘O, dis Zeldina, my sekretaresse.’

Ek wou nog oogkontak met Madiba maak sodat ek met my oë vir hom kon aandui dat hy my asseblief nie moet roep nie. Maar hy het hierdie sein verwag en met opset weggekyk. Ek het gevoel asof ek nie daar hoort nie, maar ek het geluister toe die ajatolla my beveel om langs Madiba te sit, nader aan hom, waar hy my kon sien. Hulle het waarskynlik nie geweet wat ’n wit vrou saam met die beroemde swart vryheidsvegter daar maak nie.

In hierdie soort situasie het ek nie omgegee wie politiek gesproke

reg of verkeerd was of wie se ideale progressief was nie. Ek was net besorg oor die volgende vyf minute, gevolg deur die volgende vier-en-twingtig uur, van Madiba se lewe waarin ek moes seker maak dat alles so gereël word dat dit hom die beste sou pas. Met militêre presisie. Hoewel my basiese begrip van die wêreld verbreed het, was daar nie ruimte in my lewe om aandag te skenk aan die politieke verwikkeldhede van die lande wat ons besoek het nie. Tot my spyt vandag.

Van Iran is ons na Damaskus in Sirië waar ons die bejaarde president Hafez al-Assad ontmoet het. Dit was net 'n paar jaar voor sy dood. Ons het ook sy seun ontmoet. Hy was destyds 'n indrukwekkende jong man. Die jong president Basjar al-Assad was duidelik te lank aan die bewind en tans word hy uitgedaag deur rebelle wat hom wil dwing om van die mag afstand te doen. Wanneer Madiba van mense gepraat het wat nie van hul posisies wou afstand doen nie, het hy altyd gesê hulle is magsdronk. Wanneer 'n staatshoof op hierdie manier uitgedaag word, dink ek altyd aan daardie woorde, of hulle nou van toepassing is of nie.

Van Sirië af het ons na Israel gevlieg nadat ons eers in Jordanië moes land. Weens die spanning tussen Sirië en Israel kon ons nie reguit na Israel vlieg nie. Wanneer ek ook al by Madiba sou kla oor die politieke probleme waarmee ons opgesaal is omdat ons altyd die regte ding probeer doen het, sou hy vir my sê: 'Nee, Zeldina, hierdie goedjies maak die lewe net interessant.' Hy wou hê ek moet moed skep, maar ongelukkig het dit op daardie oomblik nooit vir my interessant gevoel nie.

Met ons aankoms in Israel het die polisie ons soos skape deur 'n dwingbaan na ons motors toe aangedryf. Hulle het amper vir my en Charles, ons dokter, agtergelaat. Die manier waarop hulle ons hanteer het, het my geïrriteer. Dit was een van baie kere dat ek moes verduidelik wie ek is en waarom ek en die dokter so naby aan Madiba moes bly. Dit was asof hulle gedink het ons wil eenvoudig naby hom wees, sonder enige rede. Dit was die uitdaging daarvan om sonder 'n afvaardiging te reis. Net ek, die dokter en 'n veiligheidswag. Jy moes jou pad oopveg. Daar was nooit iets soos 'n plan B nie en Madiba was jou enigste oorweging. Eers wanneer jy in die situasie was, kon jy aan jouself en aan die ander personeel dink. In my privaat lewe hou ek nie

van konfrontasie nie, maar in situasies soos hierdie word ek 'n ander mens; ek speel weer die aktrise wat ek wou word en ek probeer om almal te beskerm.

Ons het in die King David-hotel tuisgegaan en op die eerste aand het ek vir Madiba vleis bestel vir aandete en vir my 'n slaai met kaas in. Kort na my oproep aan kamerdiens het 'n werknemer van die hotel my deurklokkie gelui. 'Dame,' het hy vir my gesê, 'ek wou net aan u verduidelik hierdie is 'n kosjer hotel en jy kan nie kaas en vleis in dieselfde vertrek hê nie. Ons laat dit nie toe nie.' Ek het regtig nie die krag gehad om nog oor kos ook te stry nie. Ek het maar saam met Madiba gesit terwyl hy eet en my slaai met kaas later in my eie kamer gaan eet.

Die volgende oggend het ons oudpremier Yitzhak Rabin se graf besoek. Daar is mense wat meen hy sou 'n skikking tussen Israel en Palestina kon bewerkstellig as hy nie vermoor is nie. Daarna het ons president Ezer Weizman en toe die premier, Ehud Barak, besoek. Ek het van president Weizman gehou. Premier Barak was onverdraagsaam teenoor Madiba en ek het nie van hul interaksie gehou nie.

Ons het op die Via Dolorosa in die ou stad van Jerusalem gestap. Vir my as Christen was dit aandoenlik toe ek hoor dat Jesus sy kruis op hierdie pad gedra het. Hulle het 'n groot bohaai gemaak oor Madiba wat die Via Dolorosa stap en feitlik nie vir hom plek gelaat om gemaklik op die straatklippies te loop nie. Ons was besorg dat hy oor die klippies kon struikel en sy reeds beseerde knie verder sou seermaak. Hy was reeds onstandvastig op sy voete. Ek het die antieke klippies aangeraak en toe vir ons gids gevra: 'Bedoel jy Jesus het op hierdie presiese klippies gestap?'

'Nee,' het hy geantwoord. 'Daar is glo omtrent sewentien verdiepings bo-op die oorspronklike pad gebou, maar dis min of meer die pad wat hy gestap het.' Ek was erg teleurgesteld.

Daarna is ons na die Holocaust-museum. 'n Mens stap getraumatiseerd en diep ontstem daar uit. By die uitgang het iemand 'n mikrofoon voor Madiba se gesig gedruk en gevra wat hy van die museum dink, al het ek aan joernaliste voor die gebou verduidelik dat Madiba nie bereid was om vrae te beantwoord nie. Hy het nooit daarvan gehou om in 'n hoek gedruk te word nie en enige onverwagse

gebeurtenisse het hom geïrriteer. Sy antwoord was eenvoudig: ‘Hierdie is ’n tragedie wat die Joodse nasie getref het, maar ons moet nooit uit die oog verloor dat die Duitse mense ook ’n las dra nie. Die huidige generasie Duitsers sukkel om die stigma van hierdie gebeurtenis af te skud, al was hulle nie hiervoor verantwoordelik nie.’ Die Israeli’s het nie sy woorde waardeer nie. ’n Mens kon dit sterk aanvoel en dit het my ongemaklik gemaak. Met ons tuiskoms het Madiba verskeie briewe ontvang van sy Joodse vriende van so ver as Amerika, wat erg onsteld was oor hierdie kommentaar wat hy gelewer het.

Die volgende dag was hy in ’n vergadering met die president en die premier. Hulle het politiek gepraat en Madiba het vasgestaan by sy voorstel vir ’n oplossing vir die Midde-Oosterse konflik. Al twee kante moes hierdie voorwaardes nakom voor hulle sou kon skik: 1. Israel moes Palestina as ’n onafhanklike land erken. 2. Palestina sou Israel moes erken binne sy afgebakende grense. 3. Die partye moes ’n bemiddelaar vind wat deur albei lande vertrou word. Madiba het dit aanhou herhaal, maar niemand wou luister nie. Madiba kon nie deurdring tot premier Barak of die minister van buitelandse sake, David Levy, nie. President Weizman was ouer en ’n bietjie meer oop en minder aggressief in sy reaksie op hierdie voorstelle.

Van Israel af is ons Palestina toe vir ’n ontmoeting met Jasser Arafat, wat ons toe al paar keer vantevore gesien het. Hy het baie eerbiedig teenoor Madiba opgetree, maar teen dié tyd het almal se slagofferhouding my begin irriteer. Almal in die gebied het van hulleself slagoffers gemaak en ek het besluit dat dit die helfte van hul probleem was. Mense moet ’n bietjie trots en waardigheid begin voel, wat ook al in die verlede gebeur het. Beide die Palestyne en die Israeli’s was onredelik in hul pogings om ’n skikking te bereik.

Madiba het aan my verduidelik dat die konflik eintlik al in 1967 tydens die sesdaagse oorlog begin het toe Israel die Golan-hoogland, die Wesoewer en die Gasastrook beset het. Maar ek kon duidelik sien dat die situasie sedertdien vererger en verdiep het tot ’n vlak waar ons sekerlik nie ’n oplossing in ons leeftyd sal sien nie. Vir my het dit erger gelyk as apartheid. Vir meer as dertig jaar kon gesinne wat vyfhonderd meter van mekaar af woon mekaar nie besoek nie, want daar was doringdraad tussen hulle gespan. Waar daar ook al ’n

graspolletjie was, is dit as Israel se grondgebied beskou en waar daar niks was nie, is dit aan die Palestyne toegestaan. Dit was vir my moeilik om te verstaan, maar ter verdediging van Israel moet ek sê dit was ’n onredelike geskil. Die Palestyne het nie die nodige leierskap getoon om ’n antwoord te probeer vind nie. Hulle het probeer om die situasie met Suid-Afrika te vergelyk, maar die mense was uiters onredelik in hul denke.

Madiba sou die Palestynse parlement ’n dag voor ons vertrek toespreek. Professor Gerwel het die toespraak in Suid-Afrika geredigeer en ’n nuwe weergawe per e-pos aan my gestuur. Nie ek of Madiba het kans gehad om dit vooraf deur te lees nie en een of ander virus het by die rekenaarprogram ingesluip. Die laaste sin van die toespraak het met ’n wiskundige formule geëindig. Madiba het die formule, wat in woorde uitgeskryf was, gelees en hoewel ek nie die presiese besonderhede kan onthou nie, was dit iets soos: ‘Vir elke twee gelyk aan vier minus sewe maal agt. Ek bedank u.’ Ons was effens verbaas, maar na die toespraak het die hele Palestynse parlementslede opgespring en hom luidkeels toegejuig. Ons wou nie paniekerig voorkom nie. Die toespraak is tegelykertyd in Arabies getolk en miskien het die tolk nie die wiskundige formule verstaan nie, of anders het hy iets diepsinnigs daarvan gemaak. Die virus het ons verras, maar ons was geamuseer deur die feit dat niemand dit opgetel het nie. Professor Gerwel en ek het jare daarna nog hieroor gelag. Wat ons natuurlik moes doen, was om die toespraak te lees voor Madiba dit lewer, maar dit is nou een maal ’n nadeel van reis sonder ’n afvaardiging en die werksdruk en pas waaraan ons onderwerp was.

Van die Midde-Ooste af is ons Washington toe vir ’n ontmoeting met president Bill Clinton. Hy was steeds staatshoof en dit was die eerste keer wat ek die Withuis besoek het. President Clinton was sjarmant soos altyd en eerbiedig teenoor Madiba. Hy was ontspanne en het na Madiba se siening van die Midde-Oosterse krisis geluister en met die strekking daarvan saamgestem. Hy was vasbeslote om te help om ’n oplossing vir die konflik te vind. Volgens ons was president Clinton die regte persoon om die vredespoging te lei, aangesien die Israeli’s en die Palestyne hom vertrou het. Of so het ons gedink.

Ons het die aand in die Watergate-hotel in Washington tuisgegaan. Die naam van die hotel het my herinner aan die Watergate-skandaal

wat die einde van die Nixon-tydvak ingelui het en sover ek weet, het Monica Lewinsky, die vrou wat met die toekoms van die Clinton-administrasie gedobbel het, ook in een van die Watergate-woonstelblokke gebly.

Ons het aandete saam met Madiba se ou vriend Morgan Freeman geniet en die volgende dag het ons saam met prins Bandar na Dallas in Texas vertrek. Die prins het die Dallas Cowboys-voetbalspan gekoop en ons het 'n wedstryd saam met hom bygewoon. Wat 'n ervaring was dit nie! Maar om dit ligtelik te stel, dit was 'n chaotiese dag en dit het gevoel asof elke Amerikaner in die stadion Madiba se hand wou skud. Die volgende dag het prins Bandar ons na 'n tradisionele Texas-eetplek geneem waar ons taco's en tortillas geëet het. Dit was 'n nuutjie vir Madiba en ek is seker as iemand hom later daaroor sou uitvra, sou hy nie kon onthou wat dit was nie. Hy het dit baie vreemd gevind. Die kos en vreemde tradisies was nooit vir hom so interessant soos vir my nie. Hy het sy eenvoudige, tuisgemaakte Xhosa-kos verkies. Hy het meer in prins Bandar se geselskap belang gestel. Hulle het die wêreld se probleme bespreek en waarskynlik 'n paar keer gevoel hulle het wêreldvrede met welslae bewerkstellig.

Van daar af is ons na Atlanta waar Madiba 'n onderhoud moes doen met CNN, en van Atlanta is ons na Houston vir 'n toespraak by 'n universiteit. Ons moes baie dingetjies inpas, maar Madiba het elke oomblik daarvan geniet. Hy sou nooit instem om iets te doen as hy nie gevoel het hy kon nie. As daar 'n opening in sy dagboek was, sou hy 'n goeie saak vind waarmee hy dit kon vul. Omdat prins Bandar Saoedi-Arabië se ambassadeur in die VSA was, was die veiligheidsmaatreëls streng en dit was waarskynlik die naaste wat ek ooit aan 'n aanranding op 'n veiligheidswag gekom het. Met ons aankoms by die universiteit is die motor waarin ek en die dokter gereis het toegang deur veiligheidswagte geweier. Ons het ons bestuurder probeer oorreed om daarop aan te dring om dieselfde ingang as Madiba se motor te gebruik, maar hy het die verkeerspolisie se bevele gevolg. As gevolg daarvan moes ek en Charles uit die motor klim en in Madiba se rigting begin stap, omtrent seshonderd meter verder. Hoewel die afstand ons nie gepla het nie, was ons besorg oor die feit dat Madiba êrens heen kon verdwyn en dat ons nie sou weet waar om hom te kry nie.

Charles moes sy swaar dokterstas saam met hom dra en ek my vuurwarm humeur. Ons het so vinnig geloop as wat ons kon. Toe ons nader aan die gebou kom, kon ons sien Madiba en prins Bandar is reeds by die deur in. ’n Enorme Amerikaanse bleskop-lyfwag het ons voorgekeer. Ons het vir hom gesê ons moes toegang kry omdat ons deel van meneer Mandela se afvaardiging was. Hy het volstrek geweier en was nie bereid om te luister na wat ek sê nie. Hy het net gesê: ‘Nee.’ Charles het my kalm gehou en verstandig opgemerk dat Madiba uiteindelik na ons sou kom soek. Asof hy geweet het. Die volgende oomblik het Madiba in die deur verskyn. Hy het uitgestap om ons te kom soek. Iets baie vreemd vir iemand so belangrik soos hy. Dit is ironies dat die swart man moes uitstap buitetoe om sy twee wit diensknegte te kom red. Ons kon hom op die trappe sien staan en hy kon ons sien, maar die lyfwag het in ons rigting gekyk en geweier om om te draai sodat hy self kon sien Nelson Mandela was op die trappies en dat hy ons roep.

Ek was lus en gee die lyfwag ’n plathand teen sy bleskop toe prins Bandar se lyfwag, Neigfh, aangehardloop kom om ons te red. Danksy ons vorige interaksie met prins Bandar het ons Neigfh se naam geken en hy was baie vriendelik teenoor ons. Ek het na die lyfwag omgedraai en gesê: ‘Is jy nou tevrede? Moes Nelson Mandela buitetoe kom om ons te kom haal? Jy kan tog hoor ons het nie Amerikaanse aksente nie en jy kan sien die dokter het sy mediese toerusting by hom.’ As ek vandag terugkyk op daardie gebeure, besef ek hy het net sy werk gedoen en dat ek die onredelike een was, maar soms is mense net nie oop vir oortuiging nie en hulle probeer nie eens vasstel of dit wat jy sê waar is nie.

Mense sal altyd kommentaar lewer oor die vreemdheid daarvan dat Madiba ’n vurige wit Afrikaner as sy assistent aangestel het, en professor Gerwel sou sê ‘sy het gesonde verstand’ en Madiba sou byvoeg ‘met logika in eenvoud’.

Ek het verantwoordelik gevoel vir Madiba se welstand en ek dink hy het dit geweet. Hy wou altyd weet waar ons is. Ons teenwoordigheid het hom veilig laat voel in die sin dat hy geweet het ons sal verrassings en uitdagings van hom af weghou. Dit was professionele mede-afhanklikheid. Ons het ewe kwesbaar gevoel wanneer die een nie geweet het waar die ander is nie.

As gevolg van al die reise wat ons saam aangepak het, het ek en Charles goeie vriende geword en omdat ons ewe oud was, kon ons mekaar verstaan tydens ons ervarings in hierdie wêreld wat aan niemand anders bekend was nie. Soos baie van die ander dokters was Charles diep besorg oor Madiba se welstand, maar mense het grappenderwys na hom as my slaaf verwys. Madiba het net een of twee keer siek geword op reis en Charles was dus die meeste van die tyd op bystand met min ander pligte. Ons het as span goed saamgewerk en ek sou hom gereeld vra om klein takies te verrig, soos om wasgoed op te laai, koerante te soek of navraag te doen oor Madiba se kamerdiensbestelling. Of hy sou 'n geskenkie toedraai of 'n drukker soek, ensovoorts, en dis waar die grappie van hom as my slaaf ontstaan het. Ons is alewig daaroor geterg.

Ek het soms nie eens kans gehad om my tasse uit te pak nie. Die oomblik wat ek 'n telefoonoproep Suid-Afrika toe probeer maak, sou iemand in die oorsese protokolafdeling of 'n hotelwerknemer aan my deur kom klop met 'president Mandela dit' en 'president Mandela dat'. Ek was die een wat altyd deur hulle genader is wanneer hulle met ons groep in verbinding wou tree. Charles moes soms by my deur waghou om my kans te gee om een ding op 'n slag af te handel. Die druk was genadeloos. Dit het soms vir my gevoel asof dit my mal maak, maar dan het mense soos hy die druk verlig deur die klein dingetjies by my oor te neem. Hy was die enigste ander semi-permanente spanlid. Dokters het ook geroteer om saam te reis, maar ons dolle reisplan het beteken dat nie almal van hulle bereid was om hul eie daaglikse mediese werksaamhede te verwaarloos om saam met ons te kom nie. Ons veiligheidspanne het ook beurte gemaak en dit het nie baie gebeur dat dieselfde span ons op twee agtereenvolgende reise vergesel het nie. En wanneer jy soveel tyd saam met iemand deurbring, begin hulle soos familie voel.

Ons was baie moeg toe ons na Suid-Afrika terugkeer, maar ons het die weelde van prins Bandar se vliegtuig tot ons beskikking gehad en ons almal kon op ordentlike beddens slaap. Dit was altyd 'n groot bederf om prins Bandar as gasheer te hê en ons het gesien dat hy geen moeite of koste ontsien het om seker te maak dat ons die beste kos en diens ontvang nie. Hy was 'n welwillende gasheer, het Madiba se ouderdom altyd in ag geneem en hy het ook baie respek vir Madiba as

mens gehad. Dis iets wat ek op my beurt hoog op prys gestel het.

Terug in Suid-Afrika het Madiba ’n paar invloedryke Joodse mense soos Elie Wiesel in die Verenigde State gebel om hulle te waarsku teen Joodse leiers wat hard probeer om Amerika te oortuig om Israel se kant te kies. Hulle sou nie ’n vreedsame oplossing kon vind tensy die bemiddelaar neutraal was nie.

Ons het verneem president Thabo Mbeki was ontevrede oor Madiba se besoek aan die Midde-Ooste. Die besoek het nie met sy diplomatieke agenda geklop nie. Dit was een van daardie gevalle waar Madiba by *iemand* ongewild sou wees, wat hy ook al doen. Hy wou graag vredespogings in die Midde-Ooste aanhelp en is gevra om daartoe by te dra, maar president Mbeki en die Suid-Afrikaanse regering se gevoelens oor dié netelige kwessie het swaarder geweeg as Madiba se goeie bedoelings. As ek nou daaraan terugdink, voel ek dit was verkeerd van ons om op ’n vliegtuig te wil spring om die konflik in die Midde-Ooste te probeer beëindig. Dit was duidelik dat druk daaroor van buite tot konflik tussen belanghebbendes in Suid-Afrika sou lei. Dit was Madiba se lojaliteit teenoor sy vriende wat ons in hierdie situasies laat beland het.

Nelson Mandela is op 6 November 1999 amper dood saam met sy span.

Ons was in Postmasburg in die Noord-Kaap. Dit was vroegsomer en baie warm. Gauteng, ’n somerreënvalgebied, is bekend vir intense donderstorms in die namiddae. Ons het vroeg probeer klaarmaak, maar later opgestyg as wat ons wou vir ons vlug terug na Pretoria. Ons was op pad na Waterkloof, die militêre lugmagbasis, in ’n King Air, ’n ligte tweeskroef-vliegtuig. Ons het die regering aanhoudend probeer oorreed om ’n straalvliegtuig tot Madiba se beskikking te stel, maar president Mbeki en sy adjunk was baie besig. Die straalvliegtuie was daarom permanent tot hul beskikking en Madiba was nie meer ’n prioriteit nie. Op dié dag was ’n straler in elk geval buite die kwessie weens die kort landingstrook in Postmasburg.

Omtrent dertig minute voordat ons sou land, het die vlieënier in sy stoel omgedraai en my na die stuurkajuit geroep. Hy het vir my gesê Waterkloof en die O.R. Tambo Internasionale Lughawe is gesluit as gevolg van ’n donderstorm en dat ons dalk elders sou moes neerstryk.

Ek het die boodskap aan Madiba oorgedra. Hy het kalm in sy stoel vasgegordel gesit en elke beweging van die vlieëniers dopgehou. Die vlug het kort daarna stamperig begin raak en spanning het opgelaai. Van waar ek sit, kon ek Madiba se gesig en die vlieënier se kommunikasie dophou. Dit het dringend geraak. Die vlieënier het die beheertoring laat weet dat ons spoedig sou moes hoor waar ons kon land, aangesien die brandstof besig was om min te raak. Al die lughawens in die omtrek was toe. Soos ons deur die wolke klief, het die stamperigheid vererger. Soms moes die vlieëniers die stuurstang los en die vliegtuig se bewegings aan die onstuimige lug oorlaat. Dit was angswekkend.

Madiba het ’n frons op sy voorkop gehad en sy lippe was saamgepers. Wayne Hendricks, een van die lyfwagte, het grappies gemaak om die spanning te probeer verlig. In die begin was dit nogal snaaks, maar toe word ek kwaad omdat ek paniekerig begin raak het. Wayne het ’n innemende en prettige manier gehad om spanning met sy humorsin te verlig en dit was gaaf van hom om te probeer, maar in dié geval was dit ’n klaaglike mislukking.

Madiba het nie ’n woord gesê nie. Een van sy kleinseuns wat ook op die vlug was, het half naar gelyk toe ons ’n lugholte tref wat die vliegtuig skielik ’n paar meter laat daal het. Die inhoud van my handsak het deur die kajuit getrek en ons het vasgeklou vir al wat ons werd is. Die kleinseun se selfoon het uit sy bo-sak gebons en ook deur die lug getrek. Wayne het die foon voor in die vliegtuig uit die lug raakgevang soos lyfwagte mos maak. Ek kon hoor die vlieëniers raak ook paniekerig en hulle was vasbeslote om op Waterkloof te land. Nooddienste is op ’n gereedheidsgrondslag geplaas. Teen dié tyd het die trane onbeheersd by my wange afgeloop. Ek het gesnik. Wayne het my getroos en probeer oortuig dat alles sou regkom, maar vir my was dit moeilik om te glo dat ons lewend hieruit sou kom. Uiteindelik het ons geland. Die vlieëniers was natgesweet toe hulle die vliegtuig tot stilstand bring. Madiba het sy hand op my skouer gelê en gesê: ‘Toemaar, Zeldina, ons is nou veilig.’ Ons het afgeklim, in ons motors geklim en Houghton toe gery.

Nadat ons in Houghton aangekom het, het ek dadelik koers gekies huis toe, maar net toe ek om die blok ry, ontvang ek ’n oproep van Xoliswa, wat baie jare lank ’n sjef by Madiba se huis was. Sy het gesê

Madiba wou graag hê ek moet terugkom en ’n koppie koffie saam met hom drink. Sy kleinseun het nog saam met hom in die sitkamer gesit. Madiba het gesê ek moet sit en hy kon duidelik sien ek was nog geskok. Hy het gesê: ‘Zeldina, vandag was ’n aaklige ervaring. Ons moet so gou moontlik daarvan vergeet en ek dink die beste vir ons sal wees om gou weer op ’n vliegtuig te klim.’ Hy het gesê dit was soos om van ’n fiets af te val. ’n Mens moet so gou moontlik weer in die saal wees. Hy het voortgegaan: ‘Ek wil nooit weer in ’n klein vliegtuigie iewers heen vlieg nie, en ek wil nooit weer saam met een van my kleinkinders op ’n vlug wees nie.’ Wat hy geïmpliseer het, was dat die risiko in ’n klein vliegtuigie te groot was en dat hy nie sou wou hê een van sy kleinkinders moet by wees indien enigiets met hom sou gebeur wat hul lewe in gevaar sou stel nie. Van daardie dag af het ons geweier om in ’n skroefaangedrewe vliegtuig te reis. Dit het ons in onguns by die lugmag laat beland, aangesien hulle nie ’n groot vloot straalvliegtuie besit het nie en gereeld vliegtuie moes huur. Dit het bygedra tot ’n stram atmosfeer tussen ons en die presidensie, maar ná ons ervaring was ek nie bereid om ’n kompromie aan te gaan nie.

Jare later sou ons ook in ’n helikoptervoorval betrokke wees. Madiba was op pad na ’n gebied in die Transkeise platteland waar bouwerk aan skole en klinieke gedoen is. Een van die vlieëniers het sy kommer uitgespreek omdat iets in die enjin oorverhit het. Hulle het geglo hulle sou dit kon regmaak nadat ons geland het en was nie vreeslik bekommerd nie. Hulle was oortuig hulle het die fout reggestel, maar ons was angstig oor die terugvlug. Ons het ons veiligheidsmense daarvan in kennis gestel en net nadat ons opgestyg het, het hulle per motor koers gekies in die rigting van Mthatha waarheen ons ook op pad was. Maar na omtrent vyftien minute in die lug het daar olie uitgespuit tot teen die ruite. Ons kon nie meer deur die vensters sien nie en dit was duidelik ’n olielek, wat natuurlik ’n brandgevaar ingehou het. Die vlieëniers het gesê hulle moet land en het die Oryx-helikopter stadig grond toe laat sak.

Hulle het in ’n oop stuk veld geland en aangesien die hele gebied onbewoon was, was daar geen huise of mense in sig nie. Terwyl ons besig was om te land, het ek die veiligheidsmense wat op pad was lughawe toe, gebel en gesê ons moes ’n noodlanding uitvoer. Ons was nie ver van die pad af nie en terwyl hulle aangery kom, kon hulle ons

in die veld sien. Hulle het omtrent twintig minute later daar aangekom, maar terwyl hulle op pad was, was ek besorg oor ons teenwoordigheid in die gebied. Die gemeenskap sou nie weet waarom ’n helikopter met swaargewapende lyfwagte in die middel van nêrens land nie. Die vlieëniers het die fout probeer herstel maar kon dit nie regkry nie. Ons het in die motors geklim en Mthatha toe gery, van waar ons vlug na Johannesburg sou vertrek. Madiba het geglo daar was dalk sabotasie betrokke, maar ek het hom oortuig dat ek nie gedink het dit was die geval nie.

Groot partytjies is wêreldwyd vir die wending van die millennium beplan en Suid-Afrika sou deelneem aan die feesvieringe. In dié tyd het spanning tussen Madiba en president Mbeki opgelaai. Ons het gerugte gehoor dat meneer Mbeki gemeen het Madiba gedra hom soos ’n staatshoof. Madiba het gedoen wat hy nog altyd gedoen het. Hy het aan allerlei versoeke voldoen en probeer om almal tevrede te stel, en hoewel ons nie met al sy besluite saamgestem het nie, was hy die kaptein van sy eie noodlot, die meester van sy siel, soos hy die gedig ‘Invictus’ uit sy tronkjare aangehaal het, en hy wou aanhou doen wat sy siel gelukkig maak. Dit was moeilik om te fokus op dit wat hy vir die tyd na sy presidentskap beplan het. Mense oor die wêreld heen het aanspraak op sy tyd gemaak. Hulle het gevoel hulle is geregtig daarop omdat sommige van hulle hom in die stryd teen apartheid bygestaan het. Hulle het sekere dinge van hom verwag. En hy sou gretig instem omdat hy ook gevoel het hy is iets aan hulle verskuldig. In die geheim het ek gedink hy hou maar net van reis en nadat hy so lank toegesluit was, dink ek dit was normaal dat hy soveel wou rondrits as moontlik in ’n poging om verlore tyd in te haal. Die gevolg van hierdie invloede, wat die doel daarvan ook al was, was dat dit hom aangedryf en nou en dan in die moeilikheid laat beland het.

Ek was nie seker hoe diep die sogenaamde onenigheid tussen Madiba en president Mbeki was en hoeveel daarvan in ander mense se verbeelding afgespeel het nie. President Mbeki het hom byvoorbeeld in November 1999 gebel en gevra of hy die onderhandelings in die oorloggeteisterde Burundi sou lei. Ek het gevoel Madiba kon nie nog werk by sy bestaande las voeg nie, maar hy het ingestem. As gevolg van Madiba se ingryping in Zaïre tydens sy presidentskap het ek aanvaar president Mbeki het gemeen dit sou makliker vir Madiba

wees om vrede te beding danksy die ondervinding wat hy destyds met die gebeure in daardie land opgedoen het. President Mbeki se mikpunt was ook om vrede in Afrika te bewerkstellig, aangesien dit ekonomiese voordele vir Suid-Afrika sou inhou. Ek het ook gedink dit was dalk 'n manier van die regering om Madiba elders besig te hou, en dat so 'n groot taak hom daarvan sou weerhou om in te meng soos hy in die Midde-Ooste gedoen het of by sake aan die tuisfront.

Ek het simpatie met president Mbeki gehad. Daar is van hom verwag om die skoene van 'n geskiedkundige figuur vol te staan. Tog het ek gevoel dis die ANC wat bygedra het om hierdie figuur te skep deur hom as 'n simbool van bevryding van die onderdruktes te identifiseer, en dit was verkeerd van die ANC om nou te voel Madiba tree verkeerd op. In die openbaar het Madiba by sy punt gehou dat Suid-Afrika nog nooit 'n beter president of eerste minister in sy hele geskiedenis gehad het as president Mbeki nie. Soms het ek gedink president Mbeki dink dalk Madiba smeer hom heuning om die mond. Maar Madiba het bedoel wat hy sê en jare later sou sy mening hieroor duideliker na vore tree. Ons land was nog nooit ekonomies so stabiel soos wat dit was ná meneer Mbeki se presidentskap nie, en as gevolg hiervan kon ons die wêreldwye ekonomiese krisis in die laat 2000's weerstaan.

Daar was nooit kwade bedoelinge in enigiets wat Madiba gedoen het nie en ook niks opsetlik nie, en daar is geen rede om te glo Madiba het probeer om die president te ondermyn nie. Hierdie doemprofete het hul eie onsekerhede openbaar gemaak. Ek sal nooit weet of dit die president self of sy personeel was wat hierdie indruk geskep het nie. Madiba sou gereeld vra of hy met die president kan praat en hy is altyd belowe dat sy oproep beantwoord sou word, maar dit het nooit gebeur nie. Ek het gevoel mense is besig om onverdraagsaam te raak teenoor die bejaarde Madiba. Ons sou afsprake met die president aanvra, maar moes altyd hoor hy is te besig. Die ANC moes eintlik 'n agenda vir Madiba opgestel het, maar ek verstaan dit was moeilik juis omdat Madiba so 'n sterk wil van sy eie gehad het en vasbeslote was om te doen wat sy hart vra.

Alan Pillay, die administratiewe beampte in ons kantoor tydens Madiba se presidentskap, was nou een van president Mbeki se private sekretarisse en tensy Alan as tussenganger opgetree het, was

kommunikasie tussen die twee bitter moeilik. Maar waar Allan by was om te help, het dinge gebeur en goed uitgewerk sonder dat politiek bygesleep is.

In die openbaar was dit egter moeilik om te bestuur. Madiba het hard probeer om seker te maak dat hy altyd goeie dinge van die president sê. Wanneer hy en die president saam was, is die taak aan my opgelê om seker te maak dat Madiba die nodige respek sou betoon en protokol sou volg om seker te maak niemand kan ons daarvan beskuldig dat ons die president op enige manier ondermyn nie. Dit was moeilik omdat mense en die publiek nog steeds vir Madiba staande sou toejuig en die luidste verwelkom en ’n groot bohaai oor hom maak.

Die president en Madiba sou saam wees by die viering van die nuwe millennium op Robbeneiland. Eers is ons mondelings uitgenooi en daarna het ons gehoor die president sou daar wees. Ons het die uitnodiging van die hand gewys juis omdat ons bang was Madiba se teenwoordigheid sou die president in ’n moeilike posisie plaas. Ons het toe ’n oproep van die presidensie ontvang wat bevestig het dat die president self vir Madiba daar wou hê. Madiba het weer nee gesê. Ons moes hom oorreed deur vir hom te sê al sy ou kamerade sou daar wees en dat dit belangrik vir hom was om soontoe te gaan omdat die feesvieringe wêreldwyd regstreeks uitgesaai sou word. Uiteindelik het hy ingestem.

Dit was ’n pragtige aand op Robbeneiland en ek onthou dat ek mense terug in die tent moes jaag om hulle sodoende te dwing om respek aan die president te betoon. Ons wou nie hê hulle moes ons volg terwyl ons gereed gemaak het om te vertrek nie. Hulle wou agter Madiba aankom terwyl die president nog binne was. Dit was disrespekvol en onvanpas. Ek het al hoe ongewilder geraak, maak nie saak wat ek gedoen het nie. Hoewel ek lojaal teenoor Madiba probeer wees het, moes ek sorg dat hy eerbiedig teenoor die president voorkom, maar die publiek het dit soms moeilik gemaak. Ek moes dit op so ’n manier doen dat Madiba nie ontoereikend sou voel nie en dat hy steeds die respek sou afdwing wat hy verdien. Selfs die kleinste dingetjie wat ek doen het in ’n komplekse situasie ontaard waarin ek alle moontlikhede moes ontleed wat enigeen voorgestel het. Dit het

baie energie en emosionele vaardighede geverg om almal tevrede te hou en te doen wat reg is. Maar dan moes jy vasstaan by jou besluit en doen wat jou werkgewer van jou verwag, ondanks die kritiek en politiek wat ek moes verduur. Ek moes leer om nie ’n lafaard te wees nie.

Mense sou gereeld aan Madiba skryf en vra om in te meng by sake wat duidelik die taak van ’n president is. Wanneer ek dit sou regstel en hulle na die president se kantoor verwys, is ek gereeld daarvan beskuldig dat ek oorbeskermend teenoor Madiba was of hom beheer het. Hulle het my sy oppasser genoem en ek het dit met ’n glimlag aanvaar. Maar daar was baie goed waarby Madiba self nie betrokke wou raak nie. Hy wou aanhou om geld vir liefdadigheid in te samel om skole en klinieke te behou, maar ook die vryheid hê om te sê wat hy wil oor sake waarvoor hy welbekend was: moraliteit en menseregte. Mense het op Madiba se aandag en persoonlike ingryping aangedring en wat ek ook al gedoen het, was ’n verlore stryd.

Madiba was alom bekend as ’n uitstekende geldinsamelaar. Hy het miljoene dollars vir die ANC ingesamel nadat die party in 1990 gewettig is. Nou was sy fokus op liefdadigheid. Die heerser van Doebai het ingestem om sy stigting te ondersteun, maar ’n Suid-Afrikaanse diplomaat in Doebai het ingemeng en die poging het misluk. Ons kon maar net raai waarom daar ingemeng is en namens wie die diplomaat opgetree het.

In die begin kon ek nie uitwerk hoekom dit vir Madiba so maklik was om geld in te samel nie, maar nadat ek hom in aksie gesien het, het ek verstaan. Die sleutel is dat ’n mens moet glo in die doel waarvoor jy geld insamel.

Iets wat ek oor die jare heen baie vreemd gevind het, was ’n storie wat Madiba baie keer oorvertel het en met groot moeite aan president Mbeki en ander ANC-amptenare oorgedra het. Madiba was nooit ’n baie goeie administrateur nie en het mense werklik vertrou totdat die teendeel bewys is. Dit sou my verstom hoe hy sy geldinsameling-rympie opgesê het en die eenvoud waarmee hy die proses benader het. Terwyl hy geld ingesamel het vir die ANC sou dit eenvoudig van die een amptenaar na die ander oorhandig word en hy het nooit enigiemand in die proses wantrou nie.

Dis ’n reëling wat vir my prakties en sinvol gelyk het. Madiba sou

die geld ontvang en aan Tom Nkobi, die tesourier-generaal van die ANC, oorhandig om in ’n rekening in te betaal. (Wanneer ons geld ingesamel het, het hy geweier om dit self te ontvang en hy sou daarop aandring dat die geld regstreeks in die stigting of die kinderfonds se rekenings inbetaal word, wie dit ook al was wat hy probeer help het.) Madiba was vir sewe-en-twintig jaar uit die samelewing verwyder en het niks van banksake of beleggings geweet nie. Wanneer hy die storie vertel, sou ek hom dan vra of enigiemand boekgehou het van die geld. Ek is nie ’n wantrouige mens nie, maar het dit verbasend gevind dat Madiba self nie geweet het hoeveel geld hy ingesamel het nie.

Vir hom was daar nooit enige twyfel dat die geld hul eindbestemming bereik het nie. Maar hy sou dan byvoeg dat Tom Nkobi later skielik aan onbekende oorsake dood is. Ek weet nie hoe dit presies verband hou met die geldinsameling nie, maar ek het daaroor gewonder en saans wakker gelê om my te probeer indink wat daar gebeur het. Madiba het ons vertel dat hy herwaarts en derwaarts gestuur is wanneer hy probeer vasstel het wat Tom se skielike siekte behels het, en toe hy daarin slaag om hom in Durban in die hospitaal te besoek, is hy nie ’n enkele oomblik alleen saam met Tom gelaat nie. Madiba het die Indiër-verpleër wat Tom opgepas het as ’n vreemde kêrel beskryf. Hoewel Tom in Johannesburg gewoon het, is hy tydens sy siekte Durban toe gestuur, al het Johannesburg van die wêreld se beste mediese praktisyns.

Toe die Suid-Afrikaanse sakeman Schabir Shaik van korrupsie en bedrog aangekla is, het ek opgemerk dat sy maatskappy toevallig Nkobi Holdings genoem is. Maar Madiba was besorg oor die destydse adjunkpresident, Jacob Zuma, se vriendskap met Shaik. ’n Mens kan dit seker ’n sesde sintuig noem, ek weet nie. ’n Deel van die bedrogaanklag teen Shaik was dat hy lenings van meer as $150 000 wat hy aan Zuma gemaak het, afgeskryf het. In Suid-Afrika is ’n mens verplig om belasting te betaal op enige skenking wat meer as $10 000 per jaar beloop. Mense het gesê die geld is aan Zuma gegee om tenders vir ’n omstrede Suid-Afrikaanse wapenkontrak vir die aankoop van artillerie van wêreldgehalte te beïnvloed.

Shaik is skuldig bevind aan korrupsie en tydens die hofverrigtinge het die regter gesê daar bestaan ’n korrupte verhouding tussen hom en Zuma.

Madiba het sy allerbeste probeer om hierdie saak met verskeie ANC-amptenare te bespreek. Ons het meer as drie of vier keer agter amptenare aangehardloop om 'n geleentheid te probeer skep waar Madiba die saak aan hulle kon verduidelik en vra dat hulle ondersoek instel. Niemand het hom ooit na hom teruggekeer daaroor nie en ek is stadig maar seker aan die skynheiligheid van politiek voorgestel. Hulle sou voor hom sit en na hom luister en soms selfs met hom saamstem, net om nooit weer terugvoering daaroor te gee nie. By derduisende geleenthede sou ek hoor hoe hy vir skares tydens toesprake sê dat mense nie dinge moet doen wat hul eie belange bevorder nie, maar lojaal bly aan die einddoel, hul beginsels en aan hul gewete. Vandag sien 'n mens al hoe meer van die dubbele standaarde waarteen hy gewaarsku het. Dis so al asof hy dit sien kom het. Party mense het hulle passie vir die party en sy doelwitte verloor, naamlik om alle mense te verteenwoordig. Dit het in 'n selfsugtige, eiegeregtige oorlog in Suid-Afrikaanse politiek ontaard waar eiebelang die enigste agenda is, en dít het die kanker van korrupsie geword.

Ons het Arusha in Tanzanië besoek as deel van Madiba se onderhandelings in die Burundi-vredesproses. Ná Arusha is ons New York toe. Dit was my eerste besoek aan dié stad. Ons het in die Waldorf Astoria-hotel tuisgegaan en ek onthou die grootte van die kamer het 'n indruk op my gemaak. Ons was gaste van die Amerikaanse ambassadeur by die Verenigde Nasies, Richard Holbrooke, en het nie in die gewone deel van die hotel tuisgegaan nie. My ervaring van New York was beperk tot 'n ware Waldorfslaai in die Waldorf-hotel en 'n besoek aan die VN. Aangesien ons geen protokol- of mediabeamptes in ons diens gehad het nie (dit was net ek), was ek meer vasberade as ooit om in die hotel te bly ingeval enigiets met Madiba sou gebeur of as hy my sou nodig kry.

Madiba wou graag met ambassadeur Holbrooke praat om geld in te samel, maar ook om die dinge te bespreek wat hy die vorige jaar tydens sy besoek aan Israel en Palestina aangeraak het. Verder wou hy hom inlig oor die situasie in Burundi. Tydens ons besoek het Holbrooke 'n onthaal in sy woonstel gehou. Dit was die eerste keer dat ek Whoopi Goldberg ontmoet het. Madiba het vir my gesê dat sy in die apartheidsjare baie gedoen het om die regering teen te staan. Sy het in 1989 'n kragtige toespraak by die welbekende Free Mandela-

konsert in die Wembley-stadion in Engeland gelewer.

Ek dink ook met deernis terug aan my eerste ontmoeting met Robert de Niro. Hy het sy vrou, Grace, en sy pragtige seuns saamgebring om met Madiba kennis te maak. Madiba was geheel en al ontspanne, maar een van die seuns wou niks met hom te doen hê nie. Oor die jare het ek tot die gevolgtrekking gekom dat Madiba feitlik in ’n fantasiekarakter omskep is as gevolg van al die mediablootstelling. Kinders het nie geweet hoe om teenoor hom op te tree nie en het gewoonlik nie gedoen wat hul ouers van hulle verwag het nie. Dis baie soos kinders se reaksie wanneer hulle karakters soos Kersvader of iemand wat soos ’n Disney-karakter aangetrek is êrens ontmoet. Robert het sy seun eenkant toe getrek en vir hom gesê: ‘Jy gaan hierdie vir die res van jou lewe berou, gedra jou nou.’ Die sewejarige seuntjie het nie verstaan wat sy pa bedoel nie en ek en Madiba was geamuseerd deur Robert se pogings om sy seun sover te kry om op te tree soos hy wou hy hê hy moes en hom te oortuig dat dit vir hom waardevol sou wees in die toekoms. Die kind het eenvoudig geweier om saam te werk.

Die Verenigde Nasies, ’n instelling waarvoor Madiba groot respek gehad het, is baie indrukwekkend. Ons het Kofi Annan, die destydse sekretaris-generaal, ontmoet en ek kon duidelik wedersydse respek tussen die twee mans aanvoel.

Madiba sou ’n onderhoud voer met Larry King op CNN. Toe ek met die produksieleiers onderhandel het, het ek hulle ’n hele paar keer gevra om vir my ’n stel vrae aan te stuur of onderwerpe wat bespreek sou word, aangesien Madiba graag voorbereid wou wees op die onderhoud. Hulle het geweier en gesê Larry verskaf nooit vooraf sulke materiaal nie. Ek het dit so aanvaar. Dit was nie een van Madiba se beter onderhoude nie en dit het nie in Larry se guns getel nie. Madiba het bot voorgekom en sy antwoorde was kort en saaklik – baie anders as wat ons hom ken, en sy warmte as mens het verlore geraak. Die vrae wat hy gevra is, het hy beantwoord, maar daar was nie regtig rapport tussen die twee nie. Die produksieleiers was duidelik meer daarop ingestel om ’n onderhoud met Madiba op Larry se CV te sit as om goeie inhoud te skep. Laasgenoemde is wat hulle sou gekry het as hulle hom kans gegee het om beter voor te berei. Dit was baie anders as sy ervaring met Oprah Winfrey. Sy was warm en vriendelik en het

sy werk ondersteun en haar span het met graagte vooraf onderwerpe aangestuur, en as gevolg daarvan het Madiba met groter gemak geantwoord.

Joernaliste het almal soortgelyke vrae gevra wanneer hulle onderhoude met Madiba gevoer het, of selfs as hulle in lang gesprekke met hom by geleenthede betrokke was. Hulle het hom een van 'n paar vrae gevra en sy antwoord was altyd omtrent dieselfde, maar hy sou dit aanpas by die omstandighede. As hulle sou vra: 'Wat beskou u as die karaktereienskappe van 'n goeie leier?' sou hy sê: 'Iemand wat sy mense dien' en dan sou hy daarop uitbrei. Mense sou hom vra: 'Is u nie bitter nie? En het u nie berou na al die jare in die tronk nie?' Dan sou hy antwoord: 'Van al die emosies is berou die grootste mors van tyd omdat 'n mens niks kan verander nie. Ek het die keuses gemaak wat ek gemaak het omdat hulle destyds my siel gevoed het.' Dan sou hulle ook gereeld vra: 'Hoe sou u onthou wou word?' En hy sou sonder versuim sê: 'Ek sal daardie antwoord oorlaat aan mense om self te besluit hoe hulle my wil onthou.' Ek het gedink dis snaaks. Hy kon gesê het hy sal onthou wil word as 'n menseliefhebber of iemand wat sy mense gedien het, of wat ook al, maar hy wou dit aan ander oorlaat om te besluit en nie aan hulle voorskryf nie.

Na sy dood in 2013 het ek agtergekom hoeveel mense stories oor hom te vertel het. Party daarvan was heeltemal ongeloofwaardig en het nie ingepas by hoe ek hom geken het nie. Maar toe is ek herinner aan sy wens dat mense die vryheid moet hê om hom te onthou soos hulle wou en ek het dit spesifiek so gestel in 'n onderhoud. Ongeag of hul herinneringe goed of sleg was of selfs fiksie, was wat regtig getel het hoe hulle in hul harte gevoel het wanneer hulle sy naam hoor.

Ons het gedurende die besoek aan die VSA ook die woonplek van die magnaat George Soros besoek. Madiba het 'n skenking aan die stigting van hom versoek. Ongelukkig was dit vrugteloos en ons is met leë hande terug New York toe. Ek het later verneem Soros was nie oortuig deur die werk van die stigting of die rigting waarheen ons op pad was as organisasie nie; daarom was hy versigtig om geld by te dra. Ek het gevoel sy verduideliking was geregverdig. Die stigting was daarop gemik om Madiba se veranderde agenda te dien. Eers was dit skole en klinieke en sy kantoor na sy tydvak as president, en hoewel laasgenoemde so gebly het, het sy fokus na vigs en onderwys verskuif

en later is dialoog ook bygevoeg. Dit was vir mense verwarrend omdat ons voortdurend die stigting se missie verander het.

Ons (ek, die dokter en die veiligheidspan) het gereeld vir Madiba in wagkamers van paleise, luukse hotelle en huise gewag wat ons voorheen net in rolprente gesien het. Die eerste paar keer bewonder 'n mens ander se welslae en die weelde, maar later word 'n huis net 'n huis en jy let bittermin detail op. Grootsheid tref jou later nie meer nie. My enigste sorg was dat daar nie trappe moes wees nie, aangesien Madiba moeilik trappe geklim het, en dat hy nooit alleen in moeilike situasies gelos moes word nie. Ons moes albei naby genoeg wees sodat hy ons kon roep indien daar probleme opduik. Ek het hom gewoonlik op sy gemak gestel voor 'n vergadering en dan sou ek die tyd begin dophou. Hy wou nooit langer as dertig of veertig minute op enige plek deurbring nie en hy het gewoonlik vinnig tot die punt gekom. Indien ek nie in die vertrek by hom was nie, wat ek gewoonlik probeer vermy het aangesien ek ander dinge wou doen terwyl ek buite wag, sou ek ná dertig minute ingaan om vir hom te sê hy moet 'n ogie op die tyd hou. Hy sal dan grappenderwys vir sy gasheer of gasvrou sê: 'Nee, u sien, hierdie is my baas en ek moet luister, anders gaan ek my werk verloor.' Die mense sou vreemd na my kyk met 'n uitdrukking wat sê 'o, dis snaaks' of 'o ja, die wittes was mos die apartheid-regime, ek is seker hulle doen nog hierdie tipe van ding.' Dit het hulle heeltemal verwar. Ek het gewoonlik gelag om die spanning te probeer verlig, aangesien nie almal geweet het wat om van sy grappie te maak nie. Dus, of dit nou snaaks was of nie, ek het 'n laggie geforseer om vir mense te wys dis net 'n grap. As hy twintig minute na my eerste aankondiging nog binne was, sou ek hom weer gaan herinner, en dié keer sou hy sonder versuim opstaan en aankondig dat dit tyd was om te vertrek.

Hy het soms ook van my verwag om hom te 'red'. By sommige vergaderings sou hy my laat roep om te vra hoeveel tyd oor was, en dit sou 'n aanduiding aan my wees dat ons nie moet toelaat dat dinge te lank voortsleep nie. Tyd was soos altyd 'n kompetisie tussen my en ander mense. Nie vir Madiba nie, maar vir buitestanders wat gevoel het hy moes langer bly en dat hy oneerbiedig optree. Om soveel mense te probeer tevrede stel, sou 'n mens ses-en-dertig uur per dag moes hê en dit was eenvoudig onmoontlik. Maar hy was nooit iemand

wat iets teen sy sin sou doen nie. Hy was ’n natuurlike leier en die soort mens wat altyd in beheer wou bly, selfs wanneer hy ander mense laat voel hul insette is uiters belangrik in sy besluitnemingsproses. Hy was baie sterk op dissipline ingestel, maar daar was ook ’n sterk wil wat aan hardkoppigheid gegrens het.

Van 28 April 2000 het ons Bujumbura in Burundi besoek. Dis een van die mooiste stede in Afrika, omring deur bome en ’n pragtige landskap. Ongelukkig is die paaie en infrastruktuur tydens die burgeroorlog beskadig en daar sou baie gedoen moes word om nie net die infrastruktuur te herstel nie, maar ook die vertroue van potensiële buitelandse beleggers. Daar was spanning in die lug en hoewel die mense van Burundi baie bly was om Madiba daar te ontvang, moes ’n mens versigtig wees om nie tydens die onderhandelings met enige spesifieke party vereenselwig te word nie. Ons het tot binne-in die oorlogsone gereis, waar Madiba met vlugtelinge gepraat het en hulle die een ding gegee het wat mense nodig het: hoop.

Op 3 Mei 2000 het ons ’n besoek van een dag aan Londen gebring om die koninklike hof aan te doen nadat Madiba deur sy vriendin, koningin Elizabeth, as koninklike raadgewer aangewys is. Ons het regtig probeer om hom te oorreed om nie net vir een dag Londen toe te reis nie, maar hy het daarop aangedring. Hy wou sy warm vriendskap met die koningin eerbiedig. Ek dink hy was een van baie min mense wat haar op haar voornaam genoem het, en dit het gelyk of dit haar amuseer. Hierdie interaksies het my vermaak. Toe mevrou Machel hom eenkeer uitvra en vir hom sê dis nie gepas om ’n koningin op haar voornaam te noem nie, het hy gesê: ‘Maar sy noem my dan Nelson.’ By ’n ander geleentheid het hy vir haar gesê: ‘O, Elizabeth, jy het gewig verloor.’ Dis nie iets wat enigiemand vir die koningin van England kan sê nie.

Ons het gereis soos sakelui wat gereeld vir ’n dag Europa toe vlieg. Maar dit was moeilik vir Madiba omdat hy besig was om oud te word en die logistiek was nie so eenvoudig soos om op ’n vliegtuig te spring vir ’n besoek van een dag aan ’n ander land nie. Die rede waarom ons net een dag kon bly, is dat hy die volgende dag ’n afskeidsete ter ere van doktor Mamphela Ramphele by die Universiteit van Kaapstad sou bywoon. Sy is aangestel by die Wêreldbank en sou Kaapstad verlaat. Sy was die eerste mediese dokter wat na sy gesondheid omgesien het

nadat hy uit die tronk vrygelaat is, en sy het hom na van die beste kardioloë in Suid-Afrika verwys.

Maak nie saak hoe besig jy is nie, om jou gaan die lewe voort. Dokter Ismail Meer, 'n goeie vriend en kollega van Madiba, is oorlede en ons het Durban toe gevlieg vir 'n laaste eerbetoon. Dit het my bygeval dat al hoe meer van sy vriende afsterwe en hy het dit sekerlik ook gesien, wat verontrustend moes wees vir iemand van sy ouderdom. Hy het so baie mense geken en dit sou gereeld gebeur dat ons op twee agtereenvolgende naweke begrafnisse bywoon. Nietemin is dit van hom verwag. Niemand het gedink oor die uitwerking wat dit op 'n bejaarde mens moet hê om amper elke naweek 'n begrafnis by te woon nie.

In Mei 2000 is ons op versoek van die skatryk Suid-Afrikaanse sakeman Johann Rupert Monaco toe. Johann het 'n privaat vliegtuig vir die vlug soontoe verskaf, waar ons die eerste Laureus-sporttoekennings bygewoon het. Ons het prins Rainier en die jong prins Albert ontmoet. Dit was ons eerste ontmoeting met die sanger Bono, wat deur Naomi Campbell aan ons voorgestel is. Dit het my 'n tydjie geneem om aan Madiba te verduidelik wie Bono is en dat hy Suid-Afrika geboikot het met sy musiek tydens apartheid, en dat hy 'n musieklegende van my generasie is. Dit was vir my hartseer om Monaco te verlaat. Ek is 'n Grand Prix-geesdriftige en dit was net een dag voor die kwalifiserende rondes in Monaco. Ons kon hoor hoe die Formule 1-motors in die strate getoets word en ek was teleurgesteld dat ek so naby daaraan gekom het om 'n Grand Prix by te woon, maar ons kon eenvoudig nie bly nie.

Teen die einde van 2000 is Madiba na Australië uitgenooi om die konferensie 'What Makes a Champion' by te woon. Hy sou ook eredoktorsgrade van die Universiteit van Sydney en die Universiteit van Tegnologie ontvang. Wanneer hy voorberei het vir die ontvangs van eredoktorsgrade moes ons altyd vooraf sy mates aan die universiteit stuur vir sy akademiese toga, die grootte van sy kop ingesluit. Wanneer ek gevra het of ek sy mates kan neem, was hy verdraagsaam maar hy wou dit so vinnig moontlik agter die rug kry. Hy was nie die geduldigste mens wanneer iemand om hom kloek nie. Hy sou instem maar my aanjaag om klaar te kry.

Teen dié tyd het ek al só baie verander en ek was gemaklik by hom.

Hy het gemaak dat ek al my vooroordele teenoor swart mense laat vaar het. Ek het groot deernis vir hom gehad, soos 'n mens vir jou bejaarde grootouers het. Wanneer ek hom ook al 'n dag lank nie gesien het nie, sou ek hom soengroet as ons mekaar weer sien. Later het dit elke dag geword, selfs al het ek hom twee dae na mekaar gesien. Hoe het ek nie verander nie! Ek het na hom begin verlang wanneer 'n enkele dag verbygegaan het wat ons nie saamgewerk het nie. Hy het baie keer aan my vasgehou wanneer ons stap, of my hand gevat wanneer ons teen trappies moes afklim. Ek kon aan sy hare vat sonder om daaroor na te dink en ek het probeer orde skep wanneer die wind of 'n hoed dit deurmekaargekrap het. Ek het baie verander en ek was kwaad oor die vooroordele waarmee ons grootgemaak is.

Madiba was altyd goed versorg en het groot moeite gedoen om seker te maak sy vel was bevog, en ek onthou hoe ek soms tydens sy presidentskap gesukkel het om 'n spesifieke soort vogroom in die hande te kry wat toe nie in Suid-Afrika op die mark was nie – eenvoudige Palmer's Body Lotion wat hy gebruik het terwyl hy in die tronk was. Ek dink die maatskappy het vir 'n rukkie opgehou om dit in Suid-Afrika te versprei en ons moes mense in die Verenigde State vra om dit op groot maat vir ons aan te koop en hierheen te stuur. Dieselfde geld vir die oogdruppels wat hy verkies het: Refresh Plus, in die blou-en-wit houer. Hy was baie nougeset oor sekere dinge.

In Australië sou hy 'n huldigingsbesoek aan die premier, John Howard, bring en 'n vergadering met die beroemde en ryk Packer-familie hou oor 'n donateur-internetportaal om geld vir die Nelson Mandela-kinderfonds en die stigting in te samel. Pogings om die Packer-familie te oorreed om geld te skenk was onsuksesvol. Ek weet nie hoekom nie.

Die vlug Australië toe was vir hom vermoeiend en die kaptein in beheer van ons kommersiële vliegtuig het aangebied dat Madiba op 'n behoorlike bed in die bemanning se ruskamers slaap. Ek het gedink dis baie vriendelik van hom en ons was uiters dankbaar.

Nadat ons ons tuisgemaak het in Sydney en gewoond geraak het aan die tydsverskil, het ons Madiba na die stad se beroemde dieretuin toe geneem. Ons is toegelaat om kameelperde te voer en babakangaroes en koalas vas te hou en te kyk hoe dingo's eet. Ek is vas oortuig ons sou nie hierdie voorregte geniet het as ons nie in

Nelson Mandela se geselskap was nie. Ons het in ’n boot verby die Operahuis gevaar en daarna middagete aan huis van premier Howard geniet. Hulle het oor die Aborigine-vraagstuk gepraat en Madiba was onder druk om nie die Australiese regering se behandeling van dié mense te kritiseer nie. Hy het gesê wat hy altyd sê, en dit is dat hy na die klagtes van mense sou luister, maar nie sou inmeng in die binnelandse vraagstukke van ’n ander land nie. Hy sou erkenning aan hulle gee en die nodige respek toon, maar hy sou nie by omstrede sake ingesleep word nie. Dit was kort voor die Olimpiese Spele in Sydney en ons het die Suid-Afrikaanse span in die Olimpiese dorpie besoek, waar Madiba met hulle gepraat het en sy beste wense aan hulle oorgedra het.

Van Sydney af is ons Canberra toe, waar ons deur die goewerneur-generaal ontvang is. Hy is die gelyke van ’n staatshoof. Ons het in ’n pragtige gastehuis tuisgegaan waar ’n mens deur die venster na die kangaroes kon kyk terwyl jy jou ontbyt nuttig. By hierdie geleenthede, en wanneer ek en Madiba saam geëet het, sou hy al sy kennis oor ’n bepaalde onderwerp met my deel. Wat kangaroes aanbetref, het hy vir my ’n lang les gegee oor hul buidelsakkies en ander feite met my gedeel tot ek ’n vraag gevra het waarvan hy nie die antwoord geken het nie. Dit was gewoonlik die einde van ’n spesifieke gesprek. Hy het nie daarvan gehou as ek hom moeilike vrae vra nie.

Ons het Melbourne ook besoek en dit het duidelik vir my geword dat ’n mens nie maklik kon verstaan waarom soveel Suid-Afrikaners Australië toe getrek het om ’n nuwe lewe daar te begin nie. Terwyl ’n mens in regeringsgastehuise tuisgaan, kan jy nooit werklik ’n goeie oorsig van die lewe in ’n ander land vorm nie.

Tuis was die druk besig om op te bou. Madiba se tyd was meer gesog as ooit tevore. Hy was besig om almal en alles se redder te word. Indien die regering nie mense se kwelvrae kon oplos nie, sou hulle hul tot Madiba wend. Hy is gesien as die persoon wat enige plek kon ingryp en enige probleem kon oplos. Mense het hom met die status van ’n ‘heilige’ opgesaal. Dan sou hy hulle herinner: ‘ ’n Heilige is ’n sondaar wat aanhou probeer.’ Ek is versot op daardie sêding.

Soms sal mense aan hom skryf uit frustrasie wanneer die regering nie hul probleem kan oplos nie. Ons sou nooit inmeng by sake soos diensverskaffing of iets wat duidelik die regering se prerogratief was

nie. Ons het nie die drang of die tyd gehad nie en soms was dit ’n bestiering dat ons eenvoudig nee kon sê. Ons moes verstaan: Wanneer mense hulle tot Nelson Mandela wend, was dit feitlik altyd ’n laaste desperate poging, ongeag hoe gefrustreerd ons as administrateurs was en ongeag die eindelose papierwerk. Selfs mense wat uit die tronk geskryf het moes die waardigheid van ’n antwoord gegun word, al was dit net ’n erkenning dat hulle bestaan. Een ding wat ek nie op my gewete wou hê nie, is iemand wat selfmoord pleeg of dat iets met iemand moet gebeur as gevolg van ons onkunde as ons nie ’n brief beantwoord nie, of dit eenvoudig ignoreer.

Omdat Madiba ’n openbare figuur was en ’n besluit geneem het om in die openbare oog te bly, het hy ’n verpligting teenoor die publiek gehad. My kollegas kon nie verstaan hoekom ek daarop aandring om mense se korrespondensie te erken nie, selfs as ons nie kon help of nie belang gestel het nie. Ons het tonne briewe van mense ontvang wat skole, klinieke, medisyne, finansiële hulp, beurse of enige ander tipe hulp nodig gehad het. Soms was dit eenvoudig iets soos ‘Liewe meneer Mandela, kan u asseblief vir my ’n fiets koop?’ Volgens die skrywer van elke brief was Madiba die enigste hoop vir hul kwellinge, of dit armoede, onderwys, spesiale vraagstukke of dispute was. Hy was nog steeds hul president en president van die wêreld.

Besluite het gewoonlik neergekom op dit waarvoor Madiba lus was. Omdat hy niemand wou teleurstel nie, kon hy nooit self vir enigiemand nee sê nie. Iemand moes dit doen en dit was ek. Ek het gereeld op professor Gerwel gesteun vir raad en leiding, maar uiteindelik was dit gewoonlik Madiba wat self besluit het. Soms het iemand by ’n vergadering met hom gepraat en hom dan oortuig om nog ’n reis aan te pak. Madiba het net soveel skuld hieraan gehad. Hy kon soms nee gesê het, maar hy was gek na reis. ’n Mens sou kon sê dit was belaglik. Ons was uitgeput. Niemand anders van sy ouderdom sou so ’n strawwe reisprogram onderneem met soveel afsprake soos wat hy gemaak het nie. Tog sou hy nooit kla dat hy moeg was nie en het hy altyd nog geleenthede gesoek om te reis. Sy pligte sou nooit end kry nie.

Benewens die vredesproses in Burundi en die skole- en kliniekprojek (asook sy pogings om die hele wêreld tevrede te stel), moes Madiba ook luister na die eise van leiers in die landelike gebied waar hy

vandaan kom. So het dit toe gebeur dat hy 'n oproep van die hoof van die Pondo's, koning Thandizulu Sigcau, ontvang het. Die oproep was kort en op die man af: 'Ek het beurse nodig sodat my dogters in die VSA kan studeer.' Dit was die einde van die gesprek en daar is nie 'n enkele ander woord gesê nie. Madiba het geweet wat om te doen, dus het hy twee beurse deur Coca-Cola gereël. Sy verhouding met die Pondo-koning was vreemd en ek het gesukkel om tradisionele sake te verstaan. Wanneer ons oor Kersfees in Qunu was, sou koning Thandizulu altyd opdaag met 'n skaap as 'n geskenk aan Madiba vir Kersfees. Dit het baie vir Madiba beteken.

Die koning se dogters het hul studies in die VSA met welslae voltooi en ons almal trots gemaak. Hulle is rolmodelle uit eie reg en het nie die geleenthede wat aan hulle gebied is vermors nie, maar aangegryp en baie hard gewerk. Ongelukkig is die koning in 2013 oorlede terwyl Madiba in die hospitaal was en ons kon nie 'n laaste eerbetoon aan hom bring nie. Ek behou steeds kontak met die gesin.

In 2000 het ek dertig geword. Dit was 'n emosionele tyd vir my en ek het gedink my jeug is verby. Dis hoe laf 'n mens tog op daardie ouderdom kan raak. Madiba het vir my gelag en natuurlik geterg. Hy sou my keer op keer met 'n breë glimlag op sy gesig vra hoe oud ek in Oktober word, en ek sou elke keer sê dertig. Hy het dan gelag en gesê: 'O nee, jy is nog baie jonk.' Hy sou aspris maak asof hy vergeet, net sodat hy my kon terg. Ek het glad nie meer jonk gevoel nie en elke keer as hy my vra, het dit my ontstel. Hy het geweet, maar hy was gek daaroor om my siel uit te trek en hy het dit nooit lelik bedoel nie. Hy sou ook altyd vra: 'Hoeveel kêrels het jy nou?' en ek sou altyd sommer enige getal uitdink. Soms wanneer ek by die kantoor opdaag, sou hy my vra of ek al my kêrels gebel het en ek sou saamspeel en sê daar is een of twee wat ek nie in die hande kon kry nie, maar na die res het ek omgesien. My antwoorde het ons al twee lekker laat lag. Hy het standaardvrae aan al die vroue in sy personeel gestel en mense op verskillende maniere geterg. Sy humor was altyd teenwoordig.

Deur die jare het ek oor baie dinge nagedink en besluit dat ek selfs vandag in my veertigs emosioneel onvolwasse is as gevolg van die stres en druk van die jare. Ek was baie jonk om die dinge te ervaar wat ek het en die druk te absorbeer wat ek moes. Ek het nooit 'n normale verhouding aangeknoop nie. Vandat ek vir Madiba gewerk

het, was dit altyd werk, en wanneer ek nie gewerk het nie, het ek gerus. Ek was nooit in aanraking met jong mense in die hoofstroom nie. Die enigste uitsondering was my kollegas. Maar ek was ook nooit lank genoeg op dieselfde plek sodat ek stabiele platoniese vriendskappe kon aanknoop nie. As gevolg hiervan was daar heelwat doodgewone goed wat ek nooit kon baasraak nie. Maar ek het politiek goed begin verstaan en ek het verstaan hoe die wêreld werk. Ek het na Madiba omgesien en die kuns vervolmaak om die logistiek en reëlings rondom die beroemdste mens in die wêreld te tref, en dit was my enigste sorg. Nietemin sal ek nooit die ervarings en geleenthede van my werk saam met Nelson Mandela vir enige ander voorregte verruil nie.

President P.W. Botha het weer gebel. Dit het gelyk of hy vasbeslote was om Nelson Mandela persoonlik aanspreeklik te hou vir sy wrokke en griewe oor die hedendaagse Suid-Afrika. Baie mense wat nie die nuwe Suid-Afrika aanvaar nie, doen dit. Wanneer enigiets verkeerd loop, plaas hulle die skuld op Madiba se skouers. Mense soek altyd ’n sondebok of iemand vir wie hulle kan sê ‘ek het jou mos gesê’ wanneer dinge nie in hul guns verloop nie. Vir wit mense wat die mag moes oorhandig, is dit altyd ’n uitweg om oorkrities teenoor ’n swart regering te staan wanneer dinge hulle nie meer pas nie. Hulle kon altyd sê swart mense is onbevoeg en nie in staat om ’n land te regeer soos wat hulle sou kon nie. Party mense hou eenvoudig net daarvan om te kla. Hulle hele lewe bestaan daaruit. Daar is ’n verskil tussen regte kommer oor diensverskaffing en onbevoegdheid en om net te kla omdat kla kla is. Dis deel van menswees, en dit bemoeilik die rassekwessie.

Op ’n dag het iemand van meneer Botha se huis gebel en gesê hy wil met Madiba praat. Ek het teruggebel en die twee met mekaar in verbinding geplaas. Ek was nooit meneer Botha se grootste ondersteuner nie, en omdat hy nooit vir Madiba op ’n eerbiedige manier aangespreek het nie, was ek altyd op die agtervoet wanneer hy bel. Wanneer enigeen Madiba eenvoudig ‘Mandela’ of ‘Nelson’ genoem het, het my nekhare orent gestaan. Tog was Madiba oorvriendelik en hoflik teenoor meneer Botha. Dit het my herinner aan die bekende stelling wat Madiba gemaak het: Dis makliker om ander te verander as om jouself te verander. Ek moes werk aan die manier waarop ek na

meneer Botha gekyk het. Madiba het werklikwaar geen wrokke gekoester nie. Dis hoekom hy vriendelik kon wees teenoor sy voormalige vyande.

Hulle het ’n kort gesprek gevoer waarna Madiba my gevra het om die minister van polisie te kontak. Hy het vir my gesê meneer Botha het gekla omdat die getal lyfwagte wat aan hom as voormalige predisent toegesê is onvoldoende was, terwyl Madiba en meneer F.W. de Klerk die voorgeskrewe getal lyfwagte gehad het. Na my mening word ’n mens minder bedreig hoe ouer jy word en hoe minder jy in die openbaar beweeg, hoe minder lyfwagte het jy nodig. Ek kon glad nie sien hoekom dit Madiba se probleem was nie. Ek het nietemin gedoen wat ek aangesê is.

Ons het die minister gebel en Madiba het gevra dat hy die saak ondersoek. Madiba het ook aan meneer Botha belowe dat ek hom binne ’n paar dae met ’n vorderingsverslag sou bel. Twee dae later het meneer Botha weer gebel: ‘Juffrou, wanneer is ek veronderstel om ’n verslag van Mandela te ontvang?’ Nie ‘hoe gaan dit’ of enigiets nie, net dit. Ek het met opset klem op die titel geplaas en gesê: ‘Meneer Botha, *meneer* Mandela het met die minister gepraat en ons wag op terugvoering. Ek is seker meneer Mandela sal antwoord sodra hy van die minister hoor.’ Hy het daarop aangedring dat ek Madiba daaraan moes herinner om met ‘hulle’ te praat; dis natuurlik die regering. Wit Suid-Afrikaners het graag na ‘ons’ en ‘hulle’ verwys. ‘Ons’ is wit Suid-Afrikaners en ‘hulle’ swart mense. Hoe meer verdraagsaam ek oor sekere dinge geword het, soos die verskille tussen mense, en om te respekteer wat ander mense glo sonder om my mening op hulle af te dwing, hoe meer onverdraagsaam het ek begin word oor die taalgebruik wat my eie mense se gebrek aan respek onderstreep.

In die ou Suid-Afrika het mense die k-woord gebruik wanneer hulle van swart mense praat. Dis neerhalend en word in die Grondwet as haatspraak gereken. Vreemd genoeg, waar ek my bevind en wanneer ek tussen familie en vriende was wat soms die k-woord gebruik het, het hulle opgehou om dit te doen, dalk net wanneer ek by was. Wanneer hulle dit wel gebruik het, sou ek hulle daaroor aanspreek en moontlik sorg dat ek hulle nie weer sien nie. Dis een ding wat ek nie meer kan verdra nie. En nie net die gebruik van daardie woord nie, maar ook mense se veralgemenings en vooroordeel wanneer dit by

swart mense kom. Die vooroordeel is nie grondig of regverdigbaar nie. Ek het my gereeld in vurige debatte oor die kwessie van respek bevind. Ek sou dieselfde doen wanneer swart mense in die sosiale media neerhalende woorde gebruik wanneer hulle oor wit mense praat, maar dit kon maklik in 'n klein oorloggie ontaard omdat ek, wat wit is, probeer om swart mense aan te spreek. Dit trek altyd die aandag van die oorspronklike argument af.

Ek het vir meneer Botha gesê Madiba het met die minister gepraat en hy het die oproep só beëindig: 'Sê vir hom ek wag.' Toe ek die foon neersit, het ek besluit: Ek dink nie so nie. Daar was regtig geen rede waarom ek hieroor aan Madiba moes verslag doen en hom ontstig nie. Ek het geweet hy wag vir die minister en dat die minister wel sou optree. Twee dae later het meneer Botha met dieselfde vrae gebel en dieselfde bevele gegee. Dié keer het ek vir Madiba vertel en hom gevra of hy nie met meneer Botha sal praat nie. Ek het gehoop dit sou hom kalmeer en dat hy sou ophou om my te bel. Maar Madiba het nee gesê. Ek kon nie glo wat ek hoor nie en ek het gelag vir sy antwoord. Ek het eers gedink hy maak 'n grap, maar hy was doodernstig. Hy was nie bereid om my of meneer Botha te help nie. Hy wou eenvoudig nie weer met hom praat nie. Einde van die storie. En ek het geweet wanneer Madiba so voel oor iets, mors jy jou tyd as jy hom probeer ompraat of verwag dat hy van plan verander. Hy het selde op hierdie manier gereageer en wanneer hy dit wel gedoen het, het jy geweet dis sy finale woord. Ek weet nie of die saak ooit opgelos is nie, maar meneer Botha het nie weer gebel nie. Ek het die saak daar gelaat en ek was min gepla oor die getal lyfwagte wat hy het. Dit is asof hy vir Madiba probeer sê het: 'Ek het die onderhandelings begin wat tot jou vryheid en die wettiging van die ANC gelei het en nou het ek nie eens genoeg lyfwagte nie.' Meneer Botha wou Madiba selfs hiervoor verantwoordelik hou. Wel, die manier hoe jy iemand of 'n saak benader sal bepaal hoe jy hanteer word.

Ons het aan al hoe meer vredesendings oor die wêreld heen begin werk. In Maart 2001 was ons op reis na Seoel om met die premier van Suid-Korea te praat oor die idee van 'n Vredespark wat Noord- en Suid-Korea sou verbind. Die Vredesparkstigting onderhandel en skep bewaringsgebiede wat oor nasionale grense heen strek. So dra hulle by om ekologiese omgewings te herstel. Madiba was die beskermheer van

die Vredesparkstigting wat deur prins Bernhard van Nederland en doktor Anton Rupert gelei is. Prins Bernhard en doktor Rupert was baie goeie vriende en hulle het saam die Wêreldnatuurfonds met groot welslae gestig en dit met die Vredesparkstigting opgevolg. Tydens ons besoek aan Suid-Korea was president Kim Dae-joeng ontvanklik vir die idee, maar hy het getwyfel of Noord-Korea hieraan sou meedoen. Ons versoek om die voorsitter van die nasionale verdedigingskommissie van Noord-Korea vir samesprekings te ontmoet het op dowe ore geval. Kim Jong-il was Noord-Korea se heerser.

Die publiek het waarskynlik gedink Madiba was oral in die wêreld welkom. Wel, dit was nie so nie. Noord-Korea het glad nie in hom belang gestel nie. Ons het situasies probeer vermy waar ons gevoel het daar was die moontlikheid van ’n mislukking, maar as gevolg van prins Bernhard en doktor Rupert se betrokkenheid by hierdie spesifieke geval wou Madiba ten minste probeer. Ons het ’n paar dae lank in Suid-Korea gewag en toe ons agterkom die Noord-Koreane ignoreer ons, het ons eenvoudig teruggekeer huis toe. Vreemd genoeg het die feit dat ons ver van die huis af was en nie tyd aan amptelike sake kon bestee nie, in ons guns getel. Dit het ons weggehou van die waansin wat tuis op ons sou wag. Tydens dié besoek is ek weer gevra om in Madiba se kamer te wees toe die masseuse inkom om hom te behandel. Soos altyd wou ek dié taak aan een van die veiligheidsmense oordra, tot ek agtergekom het die masseuse is blind. Hoewel ek vir Madiba in Afrikaans gesê het sy is blind, was hy die hele tyd waaksaam eerder as ontspanne. Ek het gevrees dat hy haar een of ander tyd sou aansê om op te hou en ek kon my lag nie hou nie. Dis nie dat ek oneerbiedig teenoor haar gestremdheid gestaan het nie, maar dit was Madiba wat so gespanne in die situasie gelyk het. Teen my verwagting in was sy buitengewoon professioneel. Hulle sê wanneer ’n mens sonder een van jou sintuie gebore word, word van die ander sintuie oorontwikkel en ek het dit gesien. Dit was duidelik dat sy ’n uitstekende masseuse met helende hande was.

Madiba het die vreemde gewoonte gehad om sy horlosie altyd op Suid-Afrikaanse tyd te hou, maak nie saak waar in die wêreld ons was nie. Ons moes soms op die vreemdste tye opstaan om hom kans te gee om sy interne horlosie by die tydsverskil aan te pas sodat hy nie te erg aan vlugvoosheid sou ly met sy tuiskoms nie. En dan, ongeag waar ons

ons bevind, moes ons mevrou Machel elke oggend en elke aand, Suid-Afrikaanse tyd, bel. Ek onthou dat ek haar een aand nie dadelik in die hande kon kry nie en hy het wakker gebly tot ek dit reggekry het. Dit was een van daardie kosbare dinge waarop hy as getroude man aangedring het. Sy moes soggens gebel word voor sy ontbyt geniet en saans voor sy gaan slaap. 'Hoe gaan dit, Mum? Hoe was jou dag?' sou hy vra. Dit was 'n teken vir my om uit die kamer te stap en hulle 'n paar minute se privaatheid te gun voordat ons ons program of ons sake vir die dag voortsit. Dit was ook vir hom 'n geleentheid om vir Mum te sê wat ons daardie dag gaan doen.

Ons het toe danksy die welwillendheid van Mercedes-Benz Duitsland toe gevlieg, waar Madiba die Duitse Mediaprys in Baden-Baden sou ontvang. Teen dié tyd het ek 'n assistent, Marianne Mudziwa, aangestel en Maretha Slabbert het ook ingestaan waar ons haar nodig gekry het. Dit het baie van die administratiewe druk verlig. Die personeel in die kantoor het my nog steeds raad gevra oor versoeke aan Madiba. Omdat ons nie 'n protokol- en media-afdeling gehad het nie, het ek alle skakelwerk wat Madiba betref self behartig. Dieselfde het vir medianavrae gegeld. Ek het net van Madiba en professor Gerwel leiding ontvang. Ek sou Madiba soms twintig keer op 'n dag bel om raad te vra wanneer hy nie ingekom het kantoor toe nie. Hy het geduldig aan my verduidelik hoe ek wat moes doen, hoe om te reageer en antwoorde te vind wanneer hy nie antwoorde aan my kon verskaf nie.

Hy sou tot in die fynste besonderhede sy strategie aan my verduidelik en hoe hy dink 'n spesifieke twispunt aangepak moes word, of hoe hy beplan om 'n einddoel te bereik, en hy het van my verwag om haarfyn by hierdie strategie te hou. En wanneer hy gepraat het, het jy geluister. Ek het alles wat hy gesê het neergeskryf, of ten minste sleutelwoorde. Ek sou dit wat hy vir my sê gereeld herhaal en dan sou hy my reghelp of in meer besonderhede ingaan as hy gevoel het dit was nodig, of as hy vermoed het ek verstaan hom verkeerd. Woorde se betekenis sou daarna een van my passies word. Dis nie maklik vir iemand wie se moedertaal nie Engels is nie om vlot te praat en ek het besef ek sal baie versigtig moet wees oor wat en hoe ek dinge sê. Soms het ek dit reggekry en ander kere nie. Maar Madiba

was geduldig en hy sou nooit my foute uitwys nie maar dinge op ’n subtiele manier aan my verduidelik. ‘Nee, jy sien,’ sou hy begin en dit dan met ’n verduideliking opvolg. Die meeste van die tyd het ek dit reggekry. Ek kon dit nie bekostig om vir hom ’n hindernis te wees nie.

In Mei 2001 het die reis na Baden-Baden nader gekom en aangesien ek vooraf ’n uitgewerkte program ontvang het, moes ek fokus op die reëlings vir die reis en skakeling om te verseker dat verblyf, vliegtuie, treine en motors alles gereed sou wees sodat dit nie net by sy aansien sou pas nie, maar ook vir hom die gemaklikste sou wees. Spanning het opgelaai en twee dae voor ons vertrek het ek deurnag gewerk om vir ons besoek gereed te maak en om te keer dat die korrespondensie tuis ophoop.

Vlugte van Suid-Afrika na Europa vertrek in die aand en ons het op ’n Dinsdagaand Duitsland toe gevlieg. Ek het gewoonlik langs Madiba gesit as die sitplek langs hom nie oopgehou kon word sodat hy meer ruimte kon hê as mevrou Machel nie saam met ons op die vlug was nie, en op dié aand was die Lufthansa-vlug vol en ek het langs hom gesit. Ek sou gewoonlik seker maak hy is gemaklik wanneer ons aan boord is en dat hy niks nodig het om te eet of te drink nie. Dan sou ek sy bed vir die aand op die beste moontlike manier voorberei, in die eersteklaskajuit, nadat ons opgestyg het. Oor die algemeen het lugdienste moeite gedoen om vir hom spesifieke kos aan boord te hê en seker gemaak hy het genoeg kussings en komberse om gemaklik te kan wees. Nadat ek hom gerieflik ingerig het, het ek myself vasgegespe vir die opstyg en dadelik aan die slaap geraak. Ek het eers die volgende oggend wakker geword toe ons land. Ek het dwarsdeur die nag geslaap en Madiba aan sy lot oorgelaat. Ek het nie eens my tande geborsel en my gesig gewas nie, iets wat ek nooit nagelaat het om te doen nie.

Ek was vies vir myself en het die veiligheidsmense uitgevra oor sy gemak deur die nag. Die bemanning het saam met die veiligheidsmense na hom omgesien en hy was piekfyn, maar ek het my plig versuim en dit was onverskoonbaar. Ek het dae daarna nog skuldig gevoel.

Toe ek wakker word, het ek agtergekom daar is ’n kombers oor my en ’n kussing agter my kop. Toe ek die veiligheidsmense vra wie my toegemaak het, het hulle gesê dit was Madiba. Die arme man. Hier

was ek veronderstel om na hom om te sien, maar pleks daarvan het hy na my omgesien. Hy was besorg dat ek nie genoeg slaap kry nie en hy sou by professor Gerwel ook kla dat ek te hard werk – maar dit het nie beteken hy sou my ophou bel of die pas verslap nie.

Ek onthou 'n keer op 'n vlug van British Airways toe ek in die nag wakker geword het omdat ek beweging aangevoel het. Madiba is in die middel van die nag badkamer toe, met die veiligheidsmense wat 'n ogie oor hom hou. Ek het wakker gelê en vir hom gewag om na sy sitplek terug te keer en om te hoor of hy enigiets nodig het. En toe hy verby my stap, op pad na sy sitplek, het hy gaan staan en my voete met 'n kombers toegemaak. Hierdie oomblikke het my tot in my diepste wese geraak. Ek kon nie my kinderdae onthou toe my ouers my saans met slaaptyd toegemaak het nie, en hier het hierdie man, wat my mense so gevrees het tot in die laat tagtigerjare toe ons van hom bewus sou word, my voete toegemaak, besorg oor my welstand. Soms wanneer ek moeg was, sou ek saggies huil en die feit dat hierdie man soveel vir my omgee diep waardeer. Dit het vir my gevoel asof niemand so lief is vir my soos Madiba nie. Hy het my behandel asof ek deel van sy mense was en na my omgesien soos 'n mens na jou eie omsien. En my geskiedenis het gemaak dat dit feitlik onmoontlik was om te glo dat ek hierdie liefde en deernis verdien.

Daar was feitlik nooit tyd om te rus nie en ons het elke dag ure saam deurgebring. Wanneer ons sonder mevrou Machel of een van sy dogters gereis het, wou hy nie tydens etenstye alleen wees nie en ek sou by hom moes sit. Ek wou vir hom ruimte gee, maar hy het daarop aangedring dat ek terugkeer wanneer ek hom vir 'n ruk sou verlaat.

Ek het dit geniet om etenstye by hom te sit en na sy stories te luister en ook sy mening oor so baie dinge te hoor. Hy was vas oortuig dat die grootste uitdaging wat op ons mense wag onderwys was, en sy motivering vir hierdie siening het sin gemaak. Ek het al die uitdagings waardeur die regering in die gesig gestaar is, verstaan. Hulle het nie voorheen enige mag gehad nie en moes die stelsel herstruktureer en die fondse aanvul wat gebruik is om apartheid in stand te hou. Min mense besef dat die apartheidsregering geld uit die staat se pensioenfonds geleen het ten bate van apartheid en noudat daar 'n nuwe regering in beheer was, het niemand geweet waar die geld vandaan sou kom om die pensioenfonds aan te vul nie. Die ANC het

nie vooraf geweet van hierdie tekort nie en nou moes hy die beloftes nakom wat hy aan sy mense gemaak het, maar ook die geld vind om die pensioenfonds te red.

Ek het hierdie verduideliking van Madiba baie waardeer – eenvoudig en reguit in woorde wat ek kon verstaan. Dit het die manier waarop ek dink verander en ek sou spoedig die ANC in debatte met my vriende verdedig en van my konserwatiewe Afrikaanse vriende begin vervreem. Min van hulle het die nuwe politieke redenasies verstaan.

Madiba was almal se held. Swart mense het hom verafgod omdat hy hulle vrygemaak het en wit mense het van hom gehou omdat hy by die eindstryd van die Wêreldbeker-rugbytoernooi in ’n Springboktrui op die veld gestap het. Hy het daarin geslaag om die land te verenig, maar dit het nie die heel armstes se lot verlig nie. Terwyl die meeste wit mense hom teen dié tyd aanvaar het, was daar steeds ‘rassistiese kokonne’, soos hy dit beskryf het. En ongelukkig laat Suid-Afrika sy jeug steeds lelik in die steek. In 2012 het sommige skole in die verarmde Limpopo-provinsie byvoorbeeld ’n hele jaar lank nie hul handboeke ontvang nie, al het die howe, danksy die werk van ’n nie-regeringsorganisasie, die regering beveel om die boeke te versprei. Die boeke is eenvoudig nie afgelaai nie en is later in ’n pakhuis gevind. Tydens die reise en gesprekke het ek baie oor politiek en die werkinge daarvan geleer, en ook hoe die ANC bestuur word.

Van Baden-Baden af het ons na Indië gereis waar Madiba die Gandhi-vredesprys ontvang het. Ons het ook Kerala, ’n provinsie in Indië, besoek en hoewel die enorme helikopter waarin ons gevlieg het ons ’n skilderagtige blik op die landskap gebied het, was ek nie seker ons is veilig nie. (Ek dink gereeld stories met tragiese opskrifte uit wanneer ek nie veilig voel nie. Dit is laf, maar soms kan ’n mens nie help om aan hierdie dinge te dink wanneer jy so dikwels na so baie lande reis en soms groot uitdagings moet afweer nie.) Die helikopter was duidelik oud en groter as sommige vliegtuie waarin ek voorheen gevlieg het, maar in my agterkop het ek gedink die Indiese regering sou nie Madiba se lewe op die spel plaas terwyl hy in hulle land is nie. Dit het my veiliger laat voel.

Die mense van Indië was gasvry en gaande oor Madiba. As daar een ding is waarvan ek en hy ewe veel gehou het, is dit biryani, ’n Indiese

dis wat bestaan uit rys, speserye en rooivleis, hoender of vis. Madiba was gek daarna. Voor hy tronk toe is, het hy dit saam met sy Indiese vriende geniet. Dit was iets wat hy erg gemis het terwyl hy opgesluit was: hy kon nie die kos kry waarvan hy gehou het nie. In Indië het ons na maaltye uitgesien waar ons biryani of samoesas kon eet. Ek het nie geweet wat biryani was voordat hy my daaraan bekend gestel het nie, maar daarna het ek verstaan waarom hy so baie daarvan gehou het.

Tydens ’n besoek aan Ierland in April 2001 was ons gaste van Tony en Chryss O’Reilly nadat Madiba uitgenooi is om ’n geleentheid van die Independent-koerantgroep toe te spreek. Ons het berigte gehoor dat Suid-Afrika se krieketkaptein, Hansie Cronjé, by wedstrydknoeiery betrek is. O’Reilly, voorsitter van die Independent-koerantgroep en self ’n suksesvolle sportman, het die saak met ons bespreek. Ek en Madiba het vasgestaan dat dit net ’n bewering was en dat ons van sy onskuld oortuig was. O’Reilly het van ons verskil. Ons het Hansie gebel om hom voorspoed toe te wens. In die daaropvolgende dae is Hansie se skande egter op die lappe gebring toe hy die knoeiery erken het.

Die volgende jaar, op 1 Junie 2002, was ek saam met Madiba by Shambala, die huis wat deur die sakeman Douw Steyn op ’n wildplaas in die noorde gebou is en waar Madiba beplan het om sy memoires te skryf, toe ek vroegoggend ’n oproep ontvang het waarin die media my vra om kommentaar te lewer op die gerug dat Hansie in ’n vliegongeluk dood is. Ek het paniekerig geraak. Net die vorige week het ek ’n stemposboodskap van Hansie ontvang waarin hy my gelukgewens het met my verjaardag. Ek wou hom nog bel en sê hy was ligjare weg van my regte verjaardagdatum aan die einde van Oktober, maar ek het nie. Ons was vriende en ek kon nie glo wat ek hoor nie.

’n Paar uur later is die gerugte bevestig. Ek was baie hartseer toe ek die nuus aan Madiba oordra. Hansie was ’n vriendelike, sagte mens en ja, hy het foute gemaak, maar ons almal maak foute. Die laaste keer wat Madiba Hansie gesien het, was ’n jaar of so tevore nadat Hansie erken het dat hy geknoei het en lewenslank uit krieket geskors is. Hy was ’n gebroke man. Ons was destyds op Fancourt, ’n gholfoord en hotel met aangrensende landgoed, om ’n paar dae lank te rus. Madiba

het Hansie gevra om hom daar te besoek, aangesien Hansie ’n huis op dieselfde landgoed besit het. Hy het Hansie laat sit en vir hom gesê: ‘Seun, jy het ’n groot fout begaan, maar nou moet jy ’n man wees en die gevolge daarvan in die gesig staar. Dit beteken nie ons gaan jou nie vergewe nie. Jy het jou fout erken, nou moet jy aanbeweeg.’ Hansie was net besig om terug op sy voete te kom toe hy op daardie koue wintersoggend dood is. Ek het ook geleer dit maak nie saak hoe groot die fout is wat iemand anders gemaak het nie, maar as jy hulle nie kan vergewe nie, moet jy nie verwag om vergewe te word nie. Dit het my herinner aan die stuk wat Madiba in die tronk geskryf het en wat later in *Conversations with Myself* verskyn het. Hy het geskryf: ‘Moenie van jou probleme weghardloop nie, durf hulle aan. Want as jy dit nie doen nie, gaan hulle jou altyd bybly.’

Dit was ’n baie hartseer wintersdag. My pa het gebel en gesê sy kleinneef Ettienne, van wie ek baie gehou het, was in ’n motorfietsongeluk in Kaapstad. Hy moes DVD’s wat sy kinders gehuur het terugneem en het dit sommer gou per motorfiets gedoen. Hy het ’n motor van voor getref. Ettienne is ’n week later in die hospitaal dood. Dit was ’n hartseertyd en ek kon nie verstaan waarom twee sulke jong lewens so tragies moes eindig nie. Al my sinne het oorreageer en ek het daardie aand baie alleen gevoel in die groot huis. Madiba was nie ’n baie emosionele mens nie en daarom was dit moeilik om my hartseer voor hom te wys. Hy het net stil geraak; dit was sy manier om hierdie dinge te hanteer. Ek wou uiting aan my emosies gee, maar soms het dit vir my onaanvaarbaar gevoel. Ek was baie eensaam.

Terug by die huis was tyd saam met familie en sakemense deel van die normale verloop. Madiba het altyd ’n doel gehad waarvoor hy geld wou insamel. As dit nie ’n jong vigsleier was nie, was dit ’n jongeling wat uitgeblink het op skool maar nie ’n beurs kon kry nie. Of hy sou fondse help insamel om verligting te bring in ’n gebied wat deur swaar vloede getref is. Madiba het ook daarop aangedring om kontak met gewone mense te behou en daarom het hy middagete gaan eet by die huis van ’n familielid wat ’n groot droogskoonmaak-onderneming in Johannesburg besit. Hy het sy droogskoonmaakwerk baie jare lank aan hulle toevertrou, en al het hy altyd daarop aangedring om te betaal, het hy dit as sy plig beskou om saam met die familie te eet wat met soveel sorg na sy klere omgesien het.

het daarvan gehou as iemand hom daaraan herinner dat hy ’n prins is.

Op 24 Mei 2004 het die bekende bokspromotor Don King ons besoek. Hy was ’n omstrede karakter, maar dit was weer ’n geleentheid waar ons aangesê is dat Madiba hom moes ontvang. Omdat Madiba self ’n bokser was, het hy nie teëgestribbel nie. Ek was in my kantoor toe die ontvangsdame bel en sê King het opgedaag. Ek het vir ’n oomblik vergeet dat ons hom verwag het en gevra: ‘Die koning van wat?’ En inderdaad was dit King, die koning van boks. Baie van hierdie oomblikke het ons dae ligter gemaak en die waansin afgeweer.

Soos mense verwag het, het Madiba na ’n kort rustyd, en ondanks sy aftrede, besluit hy wil die internasionale vigskonferensie in Thailand bywoon. Hy wou graag daardie stryd voortsit, selfs al was hy afgetree, en hy wou ’n sterk boodskap agterlaat. Dit was kort voor sy ses-en-tagtigste verjaardag. Op pad terug van Thailand het ek ’n stukkie vir die *Sunday Independent* geskryf nadat hulle my gevra het vir ’n verjaardagboodskap aan hom. Die Sondag van sy verjaardag het die artikel op die voorblad verskyn onder die opskrif: ‘Khulu, wat ek u toewens vir u ses-en-tagtigste verjaardag, is tyd. Zelda.’ Dis regtig wat ek hom toegewens het. Tyd vir nadenke en tyd saam met sy vrou. Maar sodra dinge te stil raak, sou hy weer iets begin. Sy afgetrede status het nou verander na ‘hy moet toegelaat word om te doen wat hy wil’. En daar gaan ons toe al weer. Ek het dit gesien as ’n stryd in sy binneste. Hy wou by die huis wees, maar hy wou nie van die wêreld afgesny wees nie. Ons het besef hy sal eenvoudig nooit ophou nie. Die oomblik toe ons begin tekens uitstuur dat hy weer beskikbaar was, het die gewone groepies hul weg oopgesien om hom weer te nader.

Ek het gevoel asof sommige lede van die familie en hul kennisse nie my teenwoordigheid in sy lewe goedgekeur het nie. Dit het gelyk of party van hulle se afguns persoonlik was en ander weer asof hulle ongemaklik was met die idee dat hy op ’n wit vrou staatgemaak het. Ek het vasgevang gevoel tussen my plig teenoor Madiba en die gedagte dat ek ’n las vir hom begin word. Sodra ek wou terugstaan, sou hy my bel of soms geïrriteerd raak omdat ek nie op my pos is nie. Hy het by die dag meer afhanklik van my geword, en om ’n paar baie eenvoudige redes: hy was oud, hy het iemand nodig gehad wat saam

met hom kon wees by ’n vergadering omdat hy herinner moes word aan wat hy kon verwag en wat volgende sou gebeur. Sy geheue was nie meer so goed soos in die verlede nie. Ek het gevoel ek is onder druk en hy het dit gesien.

Madiba het my aangesê om te gaan sit en toe vir my ’n lesing gegee oor die feit dat ek vir hom gewerk het en dat ek moes doen wat hy my vra en dat ek nie ander mense moet toelaat om my aandag af te trek nie. Noudat ek daaraan terugdink, voel ek ek moes toe hy nog in staat was om my te verdedig, ’n paar mense aangesê het om hul klagtes direk aan hom te rig. Maar ek wou hom nooit belas met my probleme nie. Ek moes die feit aanvaar dat ’n jong, wit Afrikanervrou wat na hom omsien altyd vreemd en ongewild sou wees. Tog was ek vasbeslote om hom nie te versaak nie, solank as wat hy my daar wou hê. Hy het ’n paar keer vir my vertel van hierdie onvergenoegde besoekers wat uitdagend was oor sy besluit om ’n wit Afrikanervrou aan te stel. Die eerste keer was hy versigtig oor die manier waarop hy my dit meegedeel het, maar na ’n paar keer het ons al twee gelag wanneer hy die storie sou herhaal.

Xoliswa, wat lank as Madiba se sjef gewerk het, en ek het gereeld oor die foon gepraat omdat sy gewoonlik aan diens was wanneer ek hom in die hande wou kry. Ons het tot die gevolgtrekking gekom dat almal ons werk wou hê, maar dat niemand bereid was om die ure en moeite in te sit nie.

Vroeg in 2003 het ek agtergekom iets kwel Madiba. Hy was dae lank teruggetrokke en stroef. Madiba het my vertel dat sy enigste oorlewende seun, Makgatho, by die huis was om te sê hy het vigs. Ek was platgeslaan deur die slegte nuus maar het Madiba belowe ek sou enigiets doen om hom by te staan.

Toe Makgatho in Desember 2004 in die hospitaal opgeneem is, is ek die eerste middag saam met Madiba soontoe. Makgatho was reeds in die hoësorgeenheid. Madiba het ingegaan en daarop aangedring dat ek saamkom. Voorheen het ons Makgatho so nou en dan gesien, maar hy het eers later deel van Madiba se lewe geword. Ek het van hom gehou, hoewel ek min met hom te doen gehad het. Hy was altyd hoflik en respekvol teenoor my en wanneer ek hom ook al gevra het om te help met iets rakende Madiba, of om iets namens sy pa by te woon, was hy bereid. In hierdie stadium het ek nie geweet hoekom die kinders uit

Madiba se eerste huwelik glad nie deel van sy lewe was nie, maar ek kon sien hoe mevrou Machel probeer het om die familie byeen te bring. Sy was altyd besig om vrede te probeer beding tussen die verskillende dele van die familie en het daarop aangedring dat al sy kinders by sy lewe betrek word. Dit was nie maklik nie, omdat party van hulle bitter teenoor hom was. Omdat ek ’n werknemer was, het ek nooit met familiesake ingemeng nie.

Dit was vir my hartseer om Makgatho in die hospitaal te sien. Hy kon nie praat nie, maar Madiba het met hom gepraat en net voor ons vertrek het ek oorgebuig en gefluister: ‘Hallo, Makgatho, dit is Zelda. Onthou ons is baie lief vir jou. Wees sterk.’ Ek het voorheen gesien hoe ’n vigslyer gesond word en ek het gehoop dat hy ook sou. Voor ons weg is, het Makgatho se suster, Makaziwe, daar aangekom. Ek het die verpleegster gevra wat sy temperatuur was omdat ek vir Madiba wou troos en Makaziwe het vir my gesê: ‘Los asseblief my broer se mediese rekord uit, dit het niks met jou te doen nie.’ Ek wou bitter graag vir haar sê dat ek al twee jaar weet hy het vigs en dat ek niks sou doen om hom te skaad of oor die siekte te praat nie. Ek was maar net op soek na trooswoorde vir Madiba.

Ek was vir die Desembervakansie op Paternoster toe Meme, Madiba se huishoudster, my bel en laat weet ek moet huis toe kom, want dit gaan nie goed met Makgatho nie. Ek het geweet ek moet help en ondersteun waar ek kan en ek het my vakansie beëindig. Terwyl ek in my motor op pad was, is Makgatho oorlede en ek het hom dus nooit weer gesien na die eerste besoek in die hospitaal nie. Ek is nooit gevra om weg te bly nie, maar ek het geweet ek is nie welkom nie. Ek het mevrou Machel laat weet ek is terug by die huis, maar ek het twee dae gewag voor ek na Madiba se huis is om my meegevoel te betuig. Toe mevrou Machel my vra hoekom ek nie vroeër daar was nie, het ek gesê ek het geweet mense treur en ek wou nie ’n las wees of hulle met my teenwoordigheid irriteer nie. Sy het nie daarvan gehou dat ek sulke gevolgtrekkings maak nie, maar het tog verstaan hoe ek voel. Makgatho was die pa van Mandla, Ndaba, Mbuso en Andile. My hart was seer vir daardie kinders omdat hulle deel was van ons daaglikse lewe en dit het amper gevoel asof ek saam met hulle grootgeword het. Hulle het my deur daardie jare meestal soos ’n suster behandel en ons was baie na aan mekaar.

Ek het sover moontlik van die familie probeer wegbly terwyl hulle getreur het, maar ek was byderhand om met logistiek te help. Dit was ’n baie hartseer begrafnis en my hart was stukkend vir Madiba. In Afrika-tradisie word die liggaam van die afgestorwene huis toe gebring vir ’n nagwaak voor die begrafnis die volgende dag. Die persoon ‘slaap’ vir die laaste nag in sy of haar slaapkamer en die volgende oggend word ’n gebed in die ingangsportaal gedoen. Die liggaam is vir die laaste keer daar teenwoordig voor hulle met die begrafnis begin. Madiba het op my teenwoordigheid aangedring en dat ek moes meedoen aan die laaste afskeid. Mevrou Machel was langs hom en het sy hand dwarsdeur die seremonie styf vasgehou. Ek het nog net een keer vantevore ’n lyk gesien en dit was dié van my ouma aan my pa se kant toe ek nog ’n kind was. Daardie herinnering het my baie jare daarna nog gepla. Makgatho het vreedsaam gelyk, terug by die huis. Dit was een van die hartseerste tye saam met Madiba om te sien hoe hy sy seun begrawe.

In die vroeë jare van 2000 het Madiba Douw Steyn gebel en gevra om te help dink aan maniere hoe om ekstra geld te verdien. Madiba het net ’n pensioen as voormalige president ontvang, maar dit was nie genoeg om sy huise in stand te hou en na sy familie om te sien nie. Ek kon aanvoel dat hy gevoel het hy is daarvoor verantwoordelik om vir almal te sorg. Sy begeerte was altyd om mense te help. En wanneer enigiemand iets nodig gehad het, het hulle by Madiba kom aanklop. Selfs briewe wat hy tydens sy jare in die tronk geskryf het, dui daarop dat hy altyd wou voorsien. Hierdie briewe is in *Conversations with Myself* opgeneem.

In daardie dae het Ismail Ayob, Madiba se prokureur, al sy finansies behartig. Madiba het nooit self met geld gewerk nie en sou eenvoudig een van sy prokureurs vra om namens hom op te tree. Die wêreld het verander terwyl hy in die tronk was en hy het nie geweet hoe om die tegnologie te gebruik wat ’n mens deesdae vir jou bankdienste inspan nie.

Madiba het die vermoë gehad om mense sonder voorbehoud te vertrou. Ek het Ismail in die presidensie leer ken en wanneer Madiba ook al iets nodig gehad het wat geld sou vereis, is Ismail gebel. Ismail het sy verantwoordelikhede baie ernstig opgeneem. Hy was ook in beheer van al Madiba se intellektuele eiendom en die gebruik van sy

beeld. Wanneer iemand Madiba geld belowe het vir projekte van watter aard ook al, moes dit in die bank inbetaal word voordat daar met besprekings begin is. Madiba het nooit hierdie sake self behartig nie en sover ek weet, het hy die helfte van die tyd nie geweet wat Ismail namens hom onderhandel het nie. Maar Ismail was 'n sterk onderhandelaar.

Wanneer iemand geld nodig gehad het, het Madiba hulle ook na Ismail toe gestuur. Maar hy sou Ismail eers bel en vir hom sê hoe hy die saak moes hanteer. Baie keer sou Ismail die onkoste bevraagteken. Dit het mense geïrriteer en volgens my ervaring het niemand 'n goeie verhouding met hom gehad nie. Vroeër of later sou almal sê Ismail moet gaan. Maar hy het nie. Madiba was ook 'n baie lojale mens en het dus, ongeag ander mense se menings, lojaal teenoor Ismail gebly.

Een van Madiba se ander prokureurs, George Bizos, was dekades lank sy prokureur, nog van voor die tyd toe Madiba Robbeneiland toe gestuur is. Hy was ook 'n lid van die span wat Madiba in die Rivonia-verhoor verteenwoordig het. Hy het gesag afgedwing met sy kennis en ervaring van die reg. Hy was ook een van die min mense wat 'n spesiale vriendskap met Madiba gedeel het en iemand van wie Madiba baie gehou het.

Douw Steyn het teruggekom na Madiba met 'n plan om sy inkomste te vergroot sodat hy sy familie kon onderhou. Die voorstelle sou egter vereis dat sy beeld tot 'n mate gekommersialiseer moes word. Sy prokureurs het na die voorstelle gekyk en almal was daarteen gekant. Dit sou dit baie moeilik maak om die onwettige gebruik van daardie beeld te beheer en daarom is Douw se plan van die hand gewys. Maar sy bedoeling was goed. Ons was altyd konsekwent en het by Madiba se wens gehou dat sy beeld nie kommersieel uitgebuit moes word nie. Ná sy presidentskap het die Nelson Mandela-stigting dit behartig.

Oor die jare heen is ons geld vir baie goed aangebied, maar daar was 'n paar ongeskrewe reëls waaroor almal onversetlik was, ongeag die hoeveelheid geld wat ter sprake was.

Daar was net 'n paar dinge waaroor Madiba heeltemal onbuigsaam was. Om sy vriendskap met die koningin in die gedrang te bring was een van hulle. 'n Ander was om nie met alkolhol of tabak geassosieer te word nie en om nooit sy tyd te verkoop nie. By een geleentheid het 'n baie bekende alkoholdistilleerder ons twee miljoen dollar aangebied

sonder om enigiets terug te verwag. Maar Nelson Mandela die filantroop het nie hierby ingepas nie en ons het dit van die hand gewys. Die Suid-Afrikaanse Brouerye het ook geld aan ons aangebied en Ismail het dit ook van die hand gewys.

In Parys het 'n bekende handelsnaam in weelde-artikels Madiba vyf miljoen dollar aangebied indien hy in 'n advertensie sou verskyn. Hy het van die mense gehou, maar ek het geweet hy sou nooit sy naam kommersieel gebruik nie. Net so sou ons nooit Madiba se tyd verkoop nie. Mense wou betaal om hom te ontmoet en ons het nee gesê. Soms het hulle hom wel ontmoet, maar ons het die geld van die hand gewys. My gevoel was dat die bedoelings nie suiwer kon wees as jy nie in die nalatenskap van Nelson Mandela glo nie en net wou betaal omdat jy voordeel daaruit kon trek. So het ons miljoene oor die jare heen verloor, maar ons het daarin geslaag om die kommersiële uitbuiting van sy nalatenskap te vermy. Of ek moet eerder sê ons het probeer, en die meeste van die tyd was ons suksesvol. Dit het nie beteken dat ons minder van mense gehou het omdat hulle alkolholprodukte maak of omdat hulle sulke voorstelle gedoen het nie. Mense is soms onbewus van sekere dinge en dit was nie noodwendig 'n weerspieëling van hul integriteit nie. Die meeste beroemde mense en selfs wêreldleiers laat soms toe dat hul beeld vir kommersiële doeleindes gebruik word, hetsy advertensies of deur iets te laat opveil, of deur mense te laat betaal om saam met hulle middagete of aandete te geniet of 'n ander ervaring met hulle te deel. 'n Mens kan op dié manier geld maak, maar dit sal nie deug vir iemand met die morele verantwoordelikhede van Nelson Mandela nie.

In dié geval sou hy persoonlik daaruit munt slaan om sy familie te help onderhou en dit het dinge meer gekompliseerd gemaak. Ismail het 'n paar dae na Douw se voorstel met 'n ander idee na Madiba gekom, naamlik dat hy kunswerke moes skep met afdrukke van tekeninge wat iemand hom sou wys om te maak, en daarna moes hy dit almal onderteken en sou dit dan verkoop word. Soos Madiba ouer geword het, het hy die mense om hom al hoe meer daaraan herinner dat hy 'n groot familie het waarna hy moes omsien, want hy wou die dringendheid van sy situasie vir ons beklemtoon. Hy het geld ingesamel vir 'n opvoedingstrust omdat hy daarop aangedring het dat sy kleinkinders 'n goeie opvoeding moes kry. Daar was niks vreemds

hieromtrent nie. Mense het verstaan dat hy lank in die tronk was en dat hy sy familie moes ondersteun op 'n manier wat vir sy afwesigheid sou vergoed.

Ismail se voorstel is aanvaar en kort daarna het hy namens Madiba 'n transaksie met die sakeman Ross Calder aangegaan. Hulle het 'n kunstenaar na Madiba se huis gebring wat hom gehelp het om 'n paar tekeninge in te kleur en 'n paar houtskoolsketse te maak. Die inisiatief was gegrond op 'n ander projek wat deur wêreldbekendes gedoen is, amateurkuns wat vir hulle baie geld sou verdien. Die eerste fase is voltooi en afdrukke is daarvan gemaak. In die tweede fase moes Madiba duisende van hierdie afdrukke onderteken. Ek moes hierdie tekensessies reël. So elke paar dae sou Madiba gaan sit en vir 'n uur of twee net sketse onderteken – honderde of selfs duisende van hulle, ek weet nie. Baie mense het Ismail se motiewe verdag gevind, maar ek het geen rede gehad om hom te bevraagteken of dop te hou nie. Aangesien Madiba hom geheel en al vertrou het, was ek nie daar wanneer hierdie sketse onderteken is nie. Soms het hy dit by die huis gedoen en soms op kantoor. Niemand het enige rekord daarvan gehou nie en daar was geen rede om die oortuiging waarmee hierdie projek onderneem is te bevraagteken nie. Madiba het immers altyd gesê: 'Moet nooit iemand se integriteit in twyfel trek voordat hy jou rede gee om dit te doen nie.' Boonop was Ismail al van lank voor 1994 in Madiba se diens. Ek het nooit hul verhouding bevraagteken nie en ook nie sy gesag nie. Hulle het 'n geskiedenis saam gehad en ek en hy nie, en dis iets waarop ek gereeld gewys is.

In April 2005 het 'n artikel in die ondersoekende tydskrif *Noseweek* verskyn onder die opskrif 'Burgeroorlog in Madibaland'. Die joernalis het geskryf:

> As 'n mens die burgeroorlog wat in Mandelaland uitgebreek het wil verstaan, sou dit nuttig wees om te dink aan 'n Middeleeuse koninkryk waarin die koning se heerskappy einde se kant toe staan. Die familie en faksies in die familie ding mee om posisies vir die dag wanneer die koning nie meer daar sal wees nie. Die hof van die koning is vol komplotte en fluisteringe.

Die middelpunt van hierdie 'burgeroorlog' was die vraag: Wie sou in die toekoms Madiba se inkomste beheer en, belangriker, die lisensie wat sy handelsmerk, sy naam en sy beeld verteenwoordig. Madiba wou objektiewe mense soos sy prokureurs George Bizos, Bally Chuene en Wim Trengove in beheer hiervan hê en nie sy familie nie. Hy was ook teleurgesteld in Ismail se optrede. Iemand het 'n saadjie in Madiba

se kop geplant dat Ismail verslag moes doen oor die vordering en toe Madiba sy optrede begin bevraagteken en oor die projek begin uitvra, het hul verhouding na my mening hierna agteruitgegaan. Madiba het beswaar aangeteken. Hy het gevoel alles is nie pluis nie en het Bizos en ander opdrag gegee om die projek te staak. Ismail en Calder is deur die hof beveel om die verkope van die kunswerke te staak. Diegene wat uit die projek voordeel sou trek, was kwaad en ’n oorlog het uitgebreek.

In die mees onlangse hofstryd het Ismail en twee van Madiba se dogters, Makaziwe en Zenani, in 2013 dagvaardings aan Bally Chuene laat beteken waarvolgens sy aanstelling en dié van Bizos en Tokyo Sexwale in die trust wat die inkomste van die kunswerke beheer, onwettig sou wees. Die saak is in September 2013 teruggetrek.

Ons was nou gereeld op Shambala. Dit het nie net aan Madiba die ideale ruimte gebied waar hy kon skryf nie, maar ook die vrede en stilte verskaf wat hy so nodig gehad het. Madiba het gereeld gesê hy verlang na die tronk. Dit het my verbaas en verontrus. Hy het dan verduidelik dat hy in die tronk tyd gehad het om te lees en te dink. Ek het verstaan wat hy bedoel. Hy sou daarop aandring om weke lank na Shambala te gaan en hy wou graag sy memoires klaar skryf. Dit was ’n lang en uitmergelende proses. Hy sou elke bladsy met die hand skryf en na elke vyf bladsye of so dit vir my gee om oor te tik en dan die feite op die getikte bladsye korrigeer. Hy het dan nie die bladsye met die korreksies aan my terugbesorg om dit te verander nie en hy sou dan daarop aandring om die hele bladsy met die hand oor te skryf. Ek het al probeer om met my skootrekenaar langs hom te sit terwyl hy praat. Hy het geweier. Hy het nie van tegnologie gehou nie en wou self pen op papier sit. Ek het selfs voorgestel dat hy sy gedagtes opneem en dat ek dit dan terugspeel en tik, maar hy het gesê: ‘Nee, jy weet, ek sal nie daarvan hou nie.’ Ons het ook ’n navorser aangestel, maar die skryfwerk was eenvoudig te veel vir hom.

Uittreksels van die manuskrip verskyn in *Conversations with Myself* en hopelik sal die ongepubliseerde dele gebruik word in die opvolg van *Long Walk to Freedom*, wat net oor Madiba se jare as president handel.

Die feit van die saak was dat ons stadig begin het om rem aan te draai. En tog het Madiba in Mei 2005 op sy laaste besoek aan die VSA

vertrek. Ons eerste stilhouplek was New York. Die voormalige voorsitter van Goldman Sachs het ’n geldinsamelingsgeleentheid gereël en Madiba sou ’n ete bywoon. Mevrou Machel was nie saam met ons in New York nie en Madiba was knorrig omdat hy ongemaklik was sonder haar. Toe ek hom uit sy middagslapie wakker maak het hy gesê hy voel nie lekker nie. My hart wou gaan staan. Ek het die dokter gebel. Hy kon geen teken van ernstige siekte vind nie en dit was waarskynlik uitputting. Ons het saamgestem dat ons die vernaamste skenker na sy kamer sou bring om hom te groet, maar dat hy nie die dinee sou bywoon nie. Ons was almal senuweeagtig oor mense se reaksie wanneer ons besluit het om enigiets af te stel.

Die borge het baie begrip vir ons situasie gehad en ek wens almal was so tegemoetkomend. Die volgende dag was Madiba weer perdfris. Hy het opgestaan vir sy vergadering met president Bill Clinton en was soos altyd bly om hom te sien. Dit was ook ’n dag nader aan mevrou Machel se aankoms en dit het hom altyd laat ophelder. Drie aande later was ons by ’n ete waar Sol Kerzner en Robert de Niro die gashere was en wat deur Jerry Inzerillo in Tribeca gereël is. Dit was ’n wonderlike geleentheid met baie goeie vriende en beroemdes uit die musiek- en vermaaklikheidswêreld. Die helfte van hulle het ek nie geken nie. Hulle het heeltyd om sy tafel gedraai om hom te groet en ons moes bontstaan om die mense van hom weg te hou. Ek moes Madiba ‘opdrag gee’ om te eet sodat hy stamina kon opbou. Hy het nie die vaagste benul gehad wie die meeste van die beroemdes was nie. Hy het ’n paar name herken deurdat hy in die koerant van hulle gelees het, maar die meeste van hulle was vir hom vreemdelinge. Ek dink dit moes nogal ’n skok vir hulle gewees het, aangesien hy selde oorstelp gelyk het wanneer hy hulle ontmoet het – anders as hulle bewonderaars. Dit was op sigself vermaaklik. Hulle sou na sy tafel toe stroom. Toe ons uitstap, was Richard Gere een van die mans by wie ons stilgestaan het om hom te groet. Ek het na Madiba gekyk toe hulle aan mekaar voorgestel is en gewonder of hy weet hoeveel vroue in die wêreld plekke met hom sou wou ruil. Hy het geen idee hiervan gehad nie en ek dink hy kon op my gesig sien ek was verstom.

Dit het my herinner aan ’n ander geleentheid toe ons Ierland toe gereis het om die Spesiale Olimpiese Spele te ondersteun. Net toe ons in die hysbak wou klim, het ek ’n man inderhaas om die hoek sien

kom. Hy wou die hysbak haal. Hy het nie geweet wie binne sou wees nie. Ek het gesien dis Pierce Brosnan wat aangehardloop kom. Ek het vir Madiba gefluister die man wat nou by die hysbak gaan inkom is 'n beroemde akteur, hy speel 007 in die James Bond-flieks. Ek moes ophou praat na 'beroemde akteur' en ek was oorbluf dat hy nie 'n gevolg by hom gehad het nie en toe hy by die hysbak instap, sê Madiba: 'Wie speel wie?'

Ek het nie geantwoord nie en net gesê: 'Khulu, u onthou die beroemde akteur Pierce Brosnan?'

En Madiba het gesê: 'O ja, bly te kenne.' Ek was verlig toe die hysbak stop by die verdieping waar ons wou wees en ons kon uitklim. Brosnan het ons hoflik gegroet.

Iets soortgelyks het gebeur toe Brad Pitt Suid-Afrika besoek het ter ondersteuning van die Mineseeker-projek, 'n inisiatief wat deur sir Richard Branson begin is om landmyne op te spoor en te verwoes in plekke wat vroeër deur oorlog geteister is. Nelson Mandela se lewe het om politiek gedraai, nie vermaak nie. Behalwe vir die paar rolprente wat hulle in die tronk gesien het, het hy letterlik nie tyd gehad om flieks te kyk nie. En daar was niks ontspanne in sy lewe nie. Hy sou byvoorbeeld nie kon agteroor sit en 'n DVD kyk nie. Hy het vir politiek en sy filantropiese projekte geleef, geëet en geslaap. Ek het aan hom probeer verduidelik wie Brad Pitt is, maar dit was moeilik. Toe hulle uiteindelik die volgende dag ontmoet, het Madiba gevra (soos hy altyd maak) of Brad vir hom 'n visitekaartjie het. Natuurlik het hy nie een gehad nie. Madiba het gevra: 'So, wat doen jy?' Ek het gelukkig vooraf aan Brad verduidelik dat Madiba nie weet wat in Hollywood en die rolprentbedryf aangaan nie.

Brad het goedgunstiglik geantwoord: 'Ek probeer 'n bestaan maak deur 'n akteur te wees.'

En ek het gesê: 'Hy is baie beskeie; hy is een van die beste akteurs in die wêreld.' Brad het nie 'n bohaai oor enigiets gemaak nie en hy was nie verbaas of verleë nie. 'n Ware heer.

Die aand voor sy besoek het ek 'n oproep van 'n gemeenskaplike vriend ontvang wat ook by die Mineseeker-projek betrokke was. Hy het gesê Brad wou hê ek moet by hulle aansluit vir ete. Ek het dit eers van die hand gewys. Ek het vir 'n kollega daarvan vertel en sy het gewonder of al my varkies op hok is en gevra: 'Wie op aarde sê nee

dankie vir 'n ete saam met Brad Pitt?' Wel, ek het. Ek was bewus van die feit dat die ete veronderstel was om hom 'n oorsig van Suid-Afrika te gee en dat hy wou weet wat hy van sy vergadering met Madiba kon verwag. Ek het genoeg gehad van etes en aande waar ek oor my baas moes praat. Hoe lief ek ook al vir Madiba was, wou ek nie verplig voel om mense met hom te vermaak nie. Ek is gevra om weer oor die uitnodiging na te dink. Ek het gegaan en ek is bly ek het. Brad was 'n ongelooflik vriendelike, nederige mens en ons deel 'n voorliefde vir motorfietse; ons het selfs agtergekom ons het in daardie stadium dieselfde soort fiets besit. Hy wou nie net oor Madiba hoor nie, maar het regtig belang gestel in mense wat hom 'n idee kon gee van Suid-Afrika en die land se toekoms.

Ons Amerikaanse reis is na ons besoek aan New York voortgesit. Dié keer het president George W. Bush wel ons oproep beantwoord en Madiba is Washington toe om hom te ontmoet. Vir die eerste keer het ons in die Four Seasons-hotel in Georgetown gebly en hulle het die skuilname meneer en mevrou Smith vir Madiba en mevrou Machel gebruik. Ek het gedink dis heel ironies. In Suid-Afrika word Smith as 'n 'wit' van beskou. Kort tevore is daar 'n rolprent uitgereik met die titel *Mr and Mrs Smith*, oor twee spioene wat verlief raak, met Angelina Jolie en Brad Pitt in die hoofrolle. Daar was altyd hierdie oomblikke wat humor aan selfs die stresvolste situasies verleen het. My humorsin het my ook gehelp omdat ek in stilte kon lag, wat gekeer het dat ek van my kop af raak.

Terwyl ons in Washington was, het Madiba die Congressional Black Caucus toegespreek. Ons kon nie enige van die betrokkenes ontmoet nie omdat dit 'n groot groep was en ons wou nie party mense bevoordeel en ander aanstoot gee nie. By die hotel, na Madiba se toespraak, het ek verneem Barack Obama, wat toe 'n senator was, het nie die koukus bygewoon nie omdat hy oor 'n spesifike saak van hulle verskil het. Daar was ook 'n versoek van senator Hillary Clinton om Madiba te sien en as gevolg van ons verhouding met die Clintons deur die jare, en omdat ons geweet het dit sou meer 'n sosiale ontmoeting wees as politiek of sake, het ons ingestem, al was Madiba teen dié tyd doodmoeg na sy besige program in New York. Die langafstandreise was dié keer net te veel vir hom. Hy moes nog vir president Bush ontmoet en ons moes enige reserwe-energie wat hy gehad het, spaar.

Ons het ook ’n boodskap ontvang dat senator Obama Madiba wou ontmoet. John Samuel, ons uitvoerende hoof, professor Gerwel en ek het saamgestem dat ons dit van die hand moet wys. Madiba was eenvoudig net te moeg.

’n Amerikaanse vriend van baie jare, Frank Ferrari, het gesê senator Obama wou net Madiba se hand skud en dat hy die eerste swart Amerikaanse president in die toekoms kon wees en ek het in stilte gedink ja, ja, ek is seker. Uiteindelik het ons tog ingestem en hulle het ontmoet en vlugtig oor ditjies en datjies gepraat. Obama het ’n bietjie oorboord gegaan met sy eerbiedigheid teenoor die bejaarde Madiba en dit het my opgeval hoeveel aandag hy aan almal skenk, van die deurwagte tot die ‘sekretaresse’. Dis iets wat hy met Madiba in gemeen gehad het. Die klein mensies maak vir hulle saak, wat altyd vir ’n mens iets sê van die grootsheid van enige man. Madiba het nie eens uit sy stoel opgestaan om sy hand te skud nie. Hy was net te moeg. Ek kan nie onthou wie die foto geneem het nie, maar daarop sien ’n mens net vir Madiba in sy stoel en ’n silhoeët van senator Obama wat vooroor buk om sy hand te skud.

Dit was die eerste keer dat ons president Bush sou sien nadat Madiba verklaar het dat Amerika verkeerd was om Irak binne te val en dat die Britse premier, Tony Blair, opgetree het asof hy Amerika se minister van buitelandse sake was. Eina! Hy het ook gesê president Bush steur hom nie aan die Verenigde Nasies nie omdat Kofi Annan swart is. Dubbel eina! Daar was ’n paar sake waaroor Madiba met president Bush wou praat en die plan was dat hulle na hul ontmoeting saam voor die media sou verskyn om te wys daar is nie onmin tussen hulle nie, al verskil hulle oor sekere vraagstukke. Dit was die boodskap wat hulle aan die wêreld sou uitdra. Madiba het gereeld gesê ’n mens moet nooit jou verskille verberg nie, maar jy moet ook altyd onthou dat daar wel verskille is wat nie noodwendig die res van die verhouding nadelig beïnvloed nie. Net so het hy meningsverskille met Ghadaffi gehad, maar hom nooit op grond daarvan afgeskryf nie.

Ek was bekommerd dat Madiba te moeg was of eenvoudig te broos vir ’n ontmoeting van hierdie aard. Ek het dus vir hom ’n paar punte neergeskryf waarop hy kon let. Ons is soos voorheen by die Withuis in en toe na die sogenaamde Oval Office. Ons is toe na ’n wagkamer waar ’n werknemer probeer het om kletspraatjies met Madiba te

maak. Mense kan gewoonlik my emosies op my gesig lees en hy het vinnig die boodskap gekry. Die president was dadelik beskikbaar en die vergadering het begin. Ek het die stiptelikheid waardeer. Ek het eers gedink hy is vriendelik, maar toe Madiba sy standpunt ’n derde keer herhaal, het ek gesien president Bush raak ongeduldig. Madiba het nie by die punte gehou wat ek neergeskryf het nie, maar by ’n onderwerp vasgehaak en dieselfde ding herhaal. Ek het senuweeagtig begin raak en kon sien president Bush het nie begrip gehad vir die beperkinge wat Madiba se ouderdom op hom geplaas het nie. Voor Madiba kon klaar praat, het president Bush hom in die rede geval en gesê: ‘Wel, Meneer die President, dis tyd vir ons om met die media te gaan praat.’ Madiba wou nie ophou nie, want hy was nog nie klaar nie. Die president het hom weer in die rede geval en sy versoek herhaal. Ek was omgekrap.

Vir my het dit gelyk asof dit vir president Bush belangriker was om voor die media te verskyn as om te luister wat Madiba probeer sê. Tot sy krediet het hy ingestem om hulp in Afrika te vergroot, maar dit het nie my standpunt oor die dag se gebeure verander nie. Ek het magteloos gevoel en jammer vir Madiba omdat ek onder daardie omstandighede niks kon doen om hom te ondersteun nie. Maar hy het met trots opgetree en selfs agtergekom dat hy besig was om dinge te vergeet en dat sy gedagtes soms hul eie koers gekies het. Hy sou gereeld sê: ‘Jy moet weet, ek is al amper honderd jaar oud, daar is dinge wat ek vergeet.’ En my hart sou na hom uitgaan, maar soms sou ek sy hand net ’n drukkie gee of aan sy skouer raak om te probeer wys dat ons verstaan en dat ons daar was om hom te ondersteun al was hy vergeetagtig.

Ek het destyds in Johannesburg aan die Wes-Rand gewoon, omtrent een-en-twintig kilometer van ons kantoor en Madiba se huis in Houghton af. In normale verkeer het dit my omtrent vyf-en-veertig minute geneem om soontoe of terug te ry. In spitsverkeer het dit my omtrent twee uur geneem. Dit was sieldodend. En dan sou Madiba my nog oor enigiets bel. Op ’n Saterdagoggend terwyl ek in die tuin werk, sou hy my skakel en vra: ‘Zeldina, is jy besig?’

Natuurlik sou ek nooit sê ek is besig nie en eerder vra: ‘Hoe kan ek help, Khulu?’

Hy sou my dan oortuig dis iets wat hy nie oor die foon kan bespreek nie en vra of ek na sy huis kan oorkom. Dan het ek maar gewas, aangetrek en Houghton toe gery. En wanneer ek daar aankom, het hy nege uit tien keer al vergeet hoekom hy gebel het.

Ek het hom sover probeer kry om alles neer te skryf waaraan hy dink sodat hy kon onthou wanneer ek daar kom, maar hy het dit nie gedoen nie. Toe het ek hom probeer oorreed om vir een van die personeellede by die huis te sê waaroor dit gaan sodat ek hom kon herinner wanneer ek daar aankom. Maar hy wou dit ook nie doen nie. Ek moes ’n ander plan maak. Ek moes ’n huis nader aan syne begin soek. Ek het in daardie tyd my eerste motorfiets gekoop en my pa het my oortuig dat ek moet grootword, my speelgoed moet verkoop en in eiendom belê. Toe het ek ’n huis baie nader aan Madiba en die kantoor gekoop.

Maar ek kon eenvoudig nie teen dieselfde pas voortgaan waarteen ons gewerk en gereis het nie en ek moes ook na myself omsien. Die administrasie het my oorweldig en elke dag wat ek van die kantoor weg was om geleenthede saam met Madiba by te woon, het die papierwerk opgehoop. Gelukkig het die stigting se uitvoerende hoof toe die aanstelling van drie assistente goedgekeur. Hulle was engele uit die hemel. Die ekstra hande het my gehelp en ek het daarin geslaag om party van my pligte aan hulle oor te dra sodat ek tyd kon skep om Madiba se sake beter te beplan, alles van mediakommunikasie tot tydsbestuur. Maar niks het ooit volgens plan verloop nie. Madiba wou elke sekonde van die dag by my weet wat van hom verwag word. Dit het nie saak gemaak hoe goed ek enigiets beplan het en hoeveel aandag ek aan detail bestee het nie, daar het altyd iets ingesluip. Mense het al vir my gesê ek is ’n slawedrywer en dis nie maklik om met my saam te werk nie. Ek is ’n perfeksionis en my verwagtinge van ander is soms te hoog. Soos Madiba ouer geword het, het ek koppiger oor fyner puntjies om hom begin raak, maar vreemd genoeg het ek terselfdertyd meer geduldig met ander geraak.

En soms was Madiba moeilik. As ek nie genoeg aandag aan hom geskenk het of nie genoeg geleenthede na sy sin saam met hom bygewoon het nie, sou hy ’n rede vind waarom ek iets eerder self moet doen as om dit aan enigiemand anders oor te laat. En dan is ek vasgevang tussen die personeel wie se gevoelens ek nie wou seermaak

nie. Ek wou ook nie hê hulle moes oorbodig voel nie. Ek was nie meer hierdie skaam, bang wit meisie nie en hy was gewoond aan my obsessief-kompulsiewe gedrag en my perfeksionisme. Dit het hom gepas. Hy sou heelwat traagheid van ander mense verduur, maar nie van my nie.

In Oktober 2005 is ons twee weke lank Kenia toe om tyd saam met mevrou Machel deur te bring terwyl sy besig was om aan die Afrikaportuuroorsig-meganisme in Nairobi te werk. Dit was seker die langste twee weke van my lewe. Tuis het ’n vriendin my huis vir my opgepak en in Kenia was daar net een ding wat ek wou doen, en dit is huis toe gaan. Madiba het minder gepraat, maar tog was hy nooit die soort mens wat lank ledig kon rondsit nie. Hy was ook gefrustreerd, maar dit was ’n ‘Catch 22’-situasie. Hy wou by sy vrou wees, maar hy wou nie in een plek vasgehok voel nie.

Ons het eers in ’n hotel in Nairobi tuisgegaan wat lieflik omring was deur groen blaarryke bome, maar dit het gekeer dat sonlig by sy kamer inskyn. Aangesien Madiba nie vrylik kon rondbeweeg sonder dat mense hom oorweldig het nie, het ons die meeste van die tyd binne gebly. Na ’n paar dae het ons besluit om na ’n gholflandgoed toe te skuif waar daar ten minste ’n bietjie sonlig was en waar hy buite kon sit. Maar daar was nie veel om te doen behalwe om die koerantuitknipsels te lees wat hy van die huis af gekry het en om ’n paar besoekers te ontvang nie. Oorkant Madiba se kamer was ’n meer wat deur bosse en bome omring is. My verbeelding gaan op loop wanneer daar niks is om te doen nie en ek het my verbeel hierdie meer lyk soos Loch Ness. Dit was vreemd en spookagtig. Ek het vir Madiba gesê ek dink dis Loch Ness en hom van die Skotse mite van die monster in die meer vertel. ’n Paar dae later het ek na die meer as Loch Ness verwys toe mevrou Machel tuis was vir middagete. Sy het vir my gesê ek moet ophou, want ek maak Madiba bang. Ek Madiba bang maak? Ons het gelag.

Met die hulp van my vriendin kon ek gou na my tuiskoms trek. Ek het toe besluit dis tyd vir ’n bietjie normaliteit en aangesien ek nog altyd ’n hondemens was, het ek besluit ek gaan vir my twee klein hondjies kry. My Bostonse terriërs het by die huis aangekom. Hul name was Winston en Roxy. Ek het veel vroeër besluit ek sal nooit honde met gewone name hê nie. Hulle verteenwoordig beroemde

politieke figure. Winston het op 'n haar na soos Winston Churchill gelyk en het net 'n sigaar nodig gehad om die prentjie te voltooi. Roxy was 'n opgetofde dame en het na geen politieke karakter gelyk nie. Maar as ek nou daaraan terugdink, kon ek haar Christina genoem het (na Christina Onassis), of Madeleine (na Madeleine Allbright) eerder as Roxy. Maar Roxy het haar ook gepas. Hulle was gou my kinders en aangesien Madiba nie meer so graag wou reis nie, was dit makliker vir my om aan my troeteldiere die aandag te skenk wat hulle verdien het.

Madiba het selfs meer tyd in Maputo deurgebring as voorheen, maar sy skryfwerk laat vaar. Tuis wou hy nog steeds interessante mense ontmoet, en na afloop van die Suid-Afrikaanse *Idols*-kompetisie het hy daarvan in die koerant gelees en aankondig dat hy die jong sangers wou ontmoet en ons het dit gereël. Toe is 'n polisieman elf keer geskiet terwyl hy aan diens was en het wonderbaarlik oorleef. Madiba het daaroor in die koerant gelees en hy wou hom sien. Party dae sou hy sê hy wil mense ontmoet en wanneer hulle dan opdaag het hy eenvoudig nie die krag gehad vir vreemdelinge nie. Dit het al hoe moeiliker geword om te voorspel wat hy wou hê en dit was duidelik dat hy meer begrip en geduld van ons sou verlang. Dis 'n natuurlike proses en deel van oudword. Soos die jare aanstap, verander 'n mens meer gereeld van plan.

Hierna het alles begin kalmeer. Madiba was die meeste van die tyd in Maputo saam met sy vrou en sou net Suid-Afrika toe kom wanneer hy belangrike geleenthede moes bywoon. Mevrou Machel moes aangaan met haar werk. Omdat sy so dinamies is, kon sy nie haar werk opsy skuif nie en gevolglik het ons die meeste van die tyd by die huis deurgebring en verveeld geraak. Na my mening is een van die karaktertrekke wat Madiba aantreklik gevind het omtrent mevrou Machel die feit dat sy so dinamies en passievol is; dat sy hierdie vasbeslotenheid en toegewydheid gehad het om nie net in Mosambiek verandering teweeg te bring nie, maar ook oor die hele Afrika, wat daarop neerkom dat sy die wêreld help verander het. Sy het ambisie gehad en hoewel Madiba tyd saam met haar wou deurbring, het hy nooit van haar verwag om enigiets prys te gee wat eie aan haarself was nie. Sy het 'n passie vir kinders en wil die lot van haar eie mense in Mosambiek verbeter. Sy het in 1995 die Nansenmedalje van die Verenigde Nasies verwerf uit erkenning vir haar werk met

vlugtelingkinders en sy was vasbeslote om daardie agenda voort te sit; om 'n stem vir die stemloses te wees. Dis iets wat Madiba waardeer en bewonder het en waaroor hy baie gespog het wanneer sy nie by was nie.

In Januarie 2006 is ons weer op uitnodiging van Sol Kerzner Mauritius toe. Hierdie keer het ons seker gemaak Madiba se dagboek was skoon en dat hy tien dae kon bly pleks van 'n week. Dit was net so lekker soos die eerste keer. Soos altyd het Jerry Inzerillo van Kerzner International seker gemaak daar word omgesien na alles wat ons nodig het, soos wat Sol versoek het. Dieselfde bestuurder as vroeër, Mauro Governato, was in beheer van sake en het absoluut alles in sy vermoë gedoen om seker te maak dat Madiba sy tydjie daar geniet. Ons het algehele privaatheid geniet en het vernuwe na Suid-Afrika teruggekeer, reg om nog 'n jaar aan te durf.

Ek het 'n jong inwoner van Mauritius met die naam Prakash Ramsurrun in die gimnasium ontmoet wat beweer het hy is opgelei in biokinetika. Toe hy navraag doen of Madiba die gimnasium sou besoek, het ek vir hom gesê Madiba kon nie meer stap sonder hulp of sy kierie nie. Prakash het my uitgedaag en gesê as hy strekoefeninge saam met Madiba kon doen, sou hy my verseker dat hy met die hulp van weerstandsoefeninge weer sonder 'n kierie sou kon loop. Ek was gewoonlik baie geïrriteerd wanneer mense sulke voorstelle maak. Madiba het die permanente diens van 'n mediese dokter tot sy beskikking gehad en in my eie frustrasie het ek gedink mense onderskat die sorg wat hulle hom bied. Het hulle dan gedink ons het nie reeds hierdie dinge ondersoek voordat hulle ons nader nie? Die dokters wou nooit na hierdie voorstelle luister nie, en dus moes ek. En ek moes verskonings uitdink oor hoekom dit nie sou werk nie of hoekom dit nie sou plaasvind nie.

Ek het Prakash se voorstel met Madiba en Mum bespreek en hulle het ingestem dat hy kon kom om strekoefeninge te demonstreer. Die volgende oggend het Prakash met Madiba begin werk. Natuurlik moes hy eers die oefeninge op my demonstreer voordat Madiba dit kon goedkeur. Voor ons ons oë uitvee, het Madiba met die program begin en met Prakash saamgewerk. Teen die tyd dat ons vertrek het, kon hy sonder hulp en sonder sy kierie stap. Hy het stralend gelyk. Ek het 'n briefie geskryf om Sol vir sy gasvryheid te bedank en gesê sy

vrygewigheid het jare by Madiba se lewe gevoeg, wat ek regtig geglo het. Ons het Prakash Suid-Afrika toe gebring sodat hy ons masseuse kon wys wat om te doen, maar dit het vasbeslotenheid en hardnekkige pogings geverg om Madiba te laat voortgaan met die oefeninge. Dis nie iets waarvoor hy altyd oop was nie. Dus was hy ’n paar maande later terug op die kierie.

Tuis het Madiba meer tyd in die sitkamer deurgebring en hy het eendag aangekondig dat dit tyd was om ontslae te raak van die koloniale kunswerke wat daar hang. Mevrou Machel het my gevra om Afrikakuns te soek. Ek het die vorige jaar soortgelyke kuns vir my nuwe huis gekoop; skilderye van ’n Xhosa-vrou. Ek is terug na daardie winkel toe en het die eienaar gevra om vir Madiba Afrikakuns te kom wys. Aanvanklik het hy baie van ’n skildery met drie Xhosa-vroue gehou. Dit was kleurryk en helder. Net twee weke later het hy gesê hy hou nie meer daarvan nie. ‘Nee, jy sien, hierdie kan nie reg wees nie, die skildery wys net vroue, daar moet ’n man ook wees.’ ’n Man moes bykom. Die skildery is aan die kunstenaar teruggegee en hy het ’n man bygevoeg. Ek het verstaan dat Madiba se gedagtes geprogrammeer was sodat alles verteenwoordigend en in elke moontlike opsig gebalanseerd moes wees. Dit was nie meer ’n bewustelike besluit wat hy geneem het nie, maar deel van sy weefsel. ’n Natuurlike reaksie. Daar moes ruimte vir almal wees en alles moes ewewigtig wees.

Wanneer jy so iets elke dag sien, word jy self ’n bietjie meer so. Saam met iemand soos Madiba verander alles omtrent jou. Dis inderdaad soos hulle sê: Wees gaaf met elke mens wat jy ontmoet, want jy ken nie hulle stryd nie. Ek het geleer om vreemdelinge meer te waardeer en ordentlik dankie te sê en om altyd eerbiedig te probeer wees en te onthou dat die manier waarop jy iemand benader sal bepaal hoe hulle jou behandel – een van die groot lesse wat ek by Madiba geleer het. Deur hom oor die jare dop te hou, het ek besef hoe waar hierdie stelling is: ‘Mense sal vergeet wat jy gesê het, maar hulle sal nooit vergeet hoe jy hulle laat voel het nie.’ Deur net vriendelik te groet en eerbiedig te wees, het ek gesien hoe waar dit is.

President Bill Clinton het Suid-Afrika gereeld besoek. In 2007 het hy ingestem om deel te neem aan ’n geldinsameling vir die Nelson

Mandela-stigting. Dit was een van die geleenthede waar ek party van ons vriende gebel en gevra het om hieraan deel te neem, en hulle het ingestem. President Clinton en die stigting het gedenkwaardighede geskenk wat opgeveil kon word. Ons het op 'n enkele aand 'n ongelooflike R18 miljoen ingesamel by 'n geleentheid wat deur minder as honderd mense bygewoon is. So iets was ongekend in Suid-Afrika. Die bedrag is by die stigting se uitkeerfonds gevoeg om die volhoubaarheid daarvan te verseker.

Ongelukkig was die Nelson Mandela-stigting die enigste van die drie Mandela-liefdadigheidsfondse wat nie kon uitkeer nie. Ons moes gereeld ons inkomste met die ander liefdadigheidsfondse deel en die fokus daarvan, kinders en beurse, is iets wat maklik welwillendheid inspireer. Ek is nooit enigiets ekstra betaal vir die geldinsamelingswerk waarby ek betrokke geraak het nie. Dit was nooit deel van my posbeskrywing om geldinsamelings of geleenthede te reël nie, maar dis iets wat ek van myself verwag het. Ek het so sterk geglo dat dit noodsaaklik was om Madiba se nalatenskap te bewaar vir die mense en generasies wat sou volg en sodat ons van die man kon leer, selfs wanneer hy weg was, dat ek gedoen het wat ek moontlik kon om seker te maak alles is suksesvol. Tog is dit hartseer dat lede van die familie my sou vra hoe werk dit dat 'n sekretaresse dit of dat doen. Ek kon hulle nie antwoord nie. Ek dink die beste antwoord sou wees: Omdat niemand anders dit gedoen het nie. Ek sal ewig dankbaar bly aan die mense wat daar was wanneer ek hulle nodig gehad het en wat ons ondersteun het, en vir vriendskappe en verhoudings wat ek oor die jare opgebou het.

Tydens 'n besoek van president Clinton aan die stigting die dag voor die geldinsameling, het hy 'n baie roerende toespraak gehou waarin hy die volgende oor Madiba gesê het:

> Ek is bitter spyt, meer as wat ek kan sê, maar ek was nie soos Robert Kennedy in 'n posisie waar ek my daarteen kon uitspreek of iets kon doen terwyl my vriend [Madiba] al daardie jare gely het nie. Maar hy het gelewe, en ek glo God het dit om 'n rede so bestem. En nou, in die prag en bekoorlikheid van sy later jare, hoef hy niks te sê nie. Ons weet 'n mens lyk beter, voel beter en leef beter indien jy glo ons gemeenskaplike menslikheid is belangriker as ons interessante verskille.

Dit het my op elke denkbare manier diep ontroer en dit was een van die beste toesprake wat president Clinton in ons teenwoordigheid gehou het.

Daar het ook 'n vriendskap tussen ons en Gordon Brown en sy

personeel begin ontwikkel. Ons het hom geken as ’n Britse politikus, maar hy het ’n groot passie vir Afrika gehad as kanselier van die tesourie van die Verenigde Koninkryk (die gelyke van ’n minister van finansies) en het hard gewerk om regerings aan te spoor om die sogenaamde millennium-ontwikkelingsdoelwitte te haal. Hy was besig om voor te berei om as premier by Tony Blair oor te neem. Brittanje se betrokkenheid by die oorlog in Irak het Blair se politieke loopbaan geknou. Gordon was ’n baie nederige mens en Madiba het van hom gehou. Die ANC het die Arbeidersparty in Brittanje ondersteun, maar nie terwyl hulle by ’n oorlog betrokke was nie. Gordon wou uit Irak onttrek, maar net soos president Obama het hy ’n baie gekompliseerde situasie van sy voorganger geërf. In Amerika was dit George W. Bush en in Brittanje was dit Tony Blair. Tony was baie sjarmant en daar was bande tussen my en sy kantoorpersoneel ook, maar dit was asof die private en openbare figuur nie met mekaar kon klop nie. In private gesprekke het ek van hom en van sy idees gehou, maar in die openbaar het hy besluite geneem wat daardie mens weerspreek het. Vir my was Gordon die verpersoonliking van ’n welwillende reus. Hy het Mosambiek ook besoek waar hy ’n onderwysprojek saam met Madiba en mevrou Machel geloods het.

’n Paar jaar later wou Shaun Johnson, uitvoerende hoof van die Mandela Rhodes-stigting, hê Madiba moet vir David Cameron op een van ons besoeke aan Londen ontmoet. Hy was die leier van die destydse opposisie in Brittanje, die Konserwatiewe Party. Shaun het ook gesê David kon die volgende premier wees. Ek wou dit nie hardop sê nie, maar ek het gedink ja, ja, asof daar in my leeftyd weer ’n Konserwatiewe premier in Brittanje sou wees, soortgelyk aan my reaksie toe ek die eerste keer gehoor het Barack Obama sou Amerika se eerste swart president word. Al twee het die leiers van hul lande geword, dus is ek bly ons het ingestem om David Cameron ook te ontmoet.

Madiba het steeds teenstrydige seine uitgestuur in verband met sy ‘afgetrede status’. Een voorbeeld was die bekendstelling van The Elders, ’n groep internasionale leiers en meningsvormers wat hulle saam uitspreek oor sake soos vrede en menseregte. Die idee het vroeg in die jare 2000 posgevat tydens ’n ete by die sakereus sir Richard Branson in Londen. Branson en die sanger Peter Gabriel het ’n

organisasie van bejaarde staatsleiers voorgestel wat rigtingwysers kon verskaf in die wêreld se voortgesette stryd om vrede en geregtigheid te bewerkstellig. Hoewel dit ’n briljante gedagte is, was Madiba klaar te oud en moeg om aktief aan so iets deel te neem, maar hy was vasbeslote dat hy dit wou steun. Daar is van die begin af ooreengekom dat hy dit bekend sou stel en dan dadelik opsy sou staan as gevolg van sy aftrede. In beginsel het hy toestemming gegee dat die gedagte met sy steun bekend gestel word en dat die groep broodnodige raad sou verskaf oor wêreldwye aangeleenthede. Die groep sou uit invloedryke en gerespekteerde mense bestaan.

Maar hoe meer dinge verander het, hoe meer het dit dieselfde gebly. Soms sou Madiba ’n paar dae lank by die huis bly en dan aankondig dat hy winkel toe wou gaan om ’n pen te koop. Ek sou dan aanbied om die pen te gaan koop, aangesien ek presies geweet het met watter soort penne hy graag skryf, gewone geel plastiek- Bic-balpuntpenne. Maar dan sou hy vasskop en sê nee, ek gaan met die verkeerde pen terugkom. En ek sou weet hy wou maar net tussen mense wees en dit was die perfekte verskoning om by ’n winkelsentrum uit te kom. Dit was ’n absolute nagmerrie vir my en die veiligheidsmense. Dit was bitter moeilik om hom in en uit by winkelsentrums te kry en ’n mens kon hom nie oorreed om by skryfbehoeftewinkels met ’n straatingang te gaan koop nie. Dit moes ’n winkelsentrum wees. En hy sou terugkeer met sy eenvoudige penne.

Madiba is eenkeer na die Sandton City-winkelsentrum in die buitewyke van Johannesburg. Hy was vasbeslote om ’n pen te koop en die veiligheidsmense het hom na die Montblanc-winkel geneem. En om die een of ander rede het hulle nie geweet ’n Bic-pen sou heeltemal voldoende wees nie. Ek was nie saam met hulle op die betrokke dag nie, maar rustig by die kantoor besig. Hy het ’n pen gekies en toe hy moes betaal, het hy besef hy het nie enige geld by hom nie en nie een van die veiligheidsmense het die bedrag by hulle gehad nie. Selfs al sou hulle al hul geld bymekaar tel, sou hulle nie vir die pen kon betaal nie. Natuurlik nie. Die polisie in Suid-Afrika is van die swaksbetaalde mense en tog word daar van hulle verwag om te ‘beskerm en te dien’.

Hoe dit ook sy, Madiba het nooit regtig geld by hom gedra nie en net af en toe sou hy kontant vra van wie ook al. Maar dan sou hy

gesê: 'Wat maak hy hier?' En toe het ek besef dis Morgan wat Madiba in sy huis se sitkamer speel. Dit was vreemd om te hoor hy klink presies soos Madiba. Oor die jare het ons kommentaar gelewer dat Morgan, soos hy ouer word, al hoe meer op Madiba begin trek het.

Ek het die dag op die stel deurgebring en met klein dingetjies gehelp oor hoe die huis of Morgan se interpretasie van Madiba verbeter kon word. Morgan was die perfekte Madiba en dié van ons wat Madiba redelik goed geken het, het saamgestem dis die akkuraatste rolprentinterpretasie wat ons van hom gesien het. Al waarmee ek Morgan regtig kon help, was klein gewoontetjies wat hy vinnig opgetel het. Hy het sy bene te veel gekruis of anders het sy hande te veel gebruik om te kommunikeer.

Dit was opwindend, maar die dag was gou verby en ek moes terugkeer Johannesburg toe. Ek kon net een dag verlof insit, maar kort daarna is nog tonele oor Madiba of die lyfwagte verfilm en ek het nog verlof ingesit en by die produksiespan aangesluit om te probeer help deur te sê waar hulle iets nog meer geloofwaardig kan maak.

Tydens Madiba se negentigste verjaardagvieringe het ons mense – vriende en die publiek – gevra om boodskappe van gelukwensing te stuur wat ons in 'n boek sou opneem wat hy saam met die foto's van die feesvieringe in Hyde Park kon bewaar. Een van die gelukwensinge was 'n brief van Bono. Hy het geskryf: 'Veels geluk, Madiba, ek werk daaraan om 18 Julie 'n openbare vakansiedag in elke land te maak om erkenning te gee aan die feit dat Nelson Mandela se stryd nie oor is totdat elkeen wat na vryheid smag die kans kry om dit aan te gryp nie. Ek glo u verjaardag moet 'n wêreldwye geleentheid wees om dié te eer wat nog steeds in 'n stryd gewikkel is.' Ek en Tim Massey het na die brief gekyk en geglimlag. Dit sê soveel meer as wat 'n mens met die eerste oogopslag dink. Hoe sou ons dit bereik? Ons het 'n bietjie oor die idee nagedink en ná oorlegpleging met Fink Haysom, Madiba se regsadviseur tydens sy presidentskap en wat in dié stadium vir die Verenigde Nasies gewerk het, het die stigting en 46664 besluit om die Suid-Afrikaanse ambassadeur in die VN te vra om 'n voorstel in te dien dat 18 Julie tot Internasionale Nelson Mandela-dag verklaar moet word.

Die VN het die voorstel sonder teenstem aanvaar en die resolusie is goedgekeur. Ons ambassadeur by die VN, Baso Sangqu, het puik werk

gedoen in sy pogings om steun te werf onder sy mede-ambassadeurs. Ons was uiters trots toe ons hoor dat die resolusie aanvaar is en hoewel 18 Julie nie ’n openbare vakansiedag is nie, is dit verklaar tot ’n dag van diens vir mense om wêreldwyd ’n verskil in hul eie gemeenskappe te maak. Hoewel Bono weier om krediet te aanvaar vir die idee, herinner ek hom gereeld daaraan dat sy idees, wat soms waansinnig klink, die wêreld ’n beter plek maak en hierdie was ’n goeie voorbeeld daarvan.

Ons het nog ’n 46664-geldinsameling vir die stigting in New York gehou, maar dit was moeilik. Ons wou tydens ’n ekonomiese resessie geld insamel en dit was ons eerste poging waar Madiba nie teenwoordig sou wees nie. Tydens ’n finansiële krisis wil mense nie as spandabelrig gesien word nie, selfs al is dit ten bate van liefdadigheid, en diegene wat dit bygewoon het, was dié waarop ons altyd kon reken. Dit was nie ’n groot sukses nie en ons was reg daarvoor. Die goeie ding daarvan was dat ’n kêrel my vir die eerste keer op eie onkoste vergesel het. Vir die eerste keer in sestien jaar was daar iemand na wie ek my saans kon wend wanneer die werk verby was.

Die eensaamste deel van my werk oor die jare heen was die nagte alleen in hotelle oral in die wêreld. Daar was af en toe ’n kêrel of ’n wanfunksionele verhouding of iets kortstondigs, maar niemand het ooit my omgewing verstaan nie. Daar was ook gedurig die gedagte aan mense wat om die verkeerde redes met my vriende gemaak het, of dit nou was om ’n boek geteken te kry of om voordeel te trek uit my kontakte of om interessante mense te ontmoet. Na ’n paar teleurstellings het ek begin om my soos ’n moderne weergawe van ’n kluisenaar te gedra. Dus was ek altyd alleen. Daar was niemand om te bel nie, niemand vir wie ek kon nagsê nie, dus is ’n mens geneig om selfs meer te fokus en emosioneel afhanklik van jou werk te raak om vir daardie eensaamheid te vergoed. Ek dink daar het ’n punt gekom waar dit minder gekompliseerd was om my lewe met iemand te deel. Ek het nie verskonings nodig gehad om te werk of om so toegewyd te wees nie. Hoewel die vryheid my die geleentheid gebied het om as mens te groei, het ek iemand nodig gehad, ’n geesgenoot met wie ek dinge kon deel en vir wie ek kon omgee. Hierdie keer was dit anders.

Die plan was dat Madiba aan die einde van die jaar ’n paar dae op

Shambala sou deurbring sodat hy en mevrou Machel kon rus en sodat die personeel by die huis in Houghton verlof kon neem. Aan die einde van ons tydjie op die plaas was dit duidelik dat Madiba by die dag vinniger ouer word as wat ons gedink het en dat sy kragte besig was om af te neem.

Hy kon nie meer maklik alleen beweeg nie. Iets het hom gepla. Hy het een oggend in 'n slegte bui wakker geword, geweier om te eet en wou dadelik van die plaas af vertrek. 'Mum,' het hy gesê, 'ons het 'n krisis.' Ek en Mum het hom daaroor uitgevra, maar hy wou nie sê wat dit was nie. Dan sou hy weer begin: 'Mum, kan jy nie sien hier is 'n krisis nie?' Madiba het daarop aangedring om dadelik te vertrek. Hy het gewoonlik in 'n militêre helikopter Shambala toe gevlieg. Die rit van Johannesburg was te ver vir hom. Dit was vakansie en dit was moeilik om op so 'n kort kennisgewing vlieëniers te vind. Douw Steyn was ook op die plaas en Mum het hom gevra om te help om 'n helikopter in die hande te kry.

Intussen het lede van die veiligheidspan vir Makaziwe, Madiba se oudste dogter, in Johannesburg gebel om te sê hy dring daarop aan om dadelik te vertrek. Makaziwe het Mum gebel en opdrag gegee: 'Laat my pa vry, nou … Laat my pa vry!' Ek kon alles op die foon hoor waar ek langs mevrou Machel gestaan het. Ek het ineengekrimp. Ons het probeer vasstel wat die krisis was waarna Madiba verwys het. Ons het ook gewag dat Douw ons sou help om 'n helikopter te reël. Die volgende oomblik het die veiligheidspan se konvooi verskyn. Hulle het Madiba in die motor gelaai en met hom Johannesburg toe begin ry. Daar was paniek, want dit het nog nooit voorheen gebeur dat die veiligheidsmense mevrou Machel versaak of agtergelaat het nie. Madiba het nie presies geweet wat aangaan nie. Mevrou Machel, 'n voormalige presidentsvrou van Suid-Afrika en die vrou van Madiba, is sonder veiligheid of vervoer op Shambala agtergelaat. Ek en Josina moes tussen ons 'n manier vind om haar by die huis te kry.

Douw het intussen 'n helikopter gereël gekry en hy het die konvooi uit die lug agterna gesit. Omdat hy nie geweet het hoe die Suid-Afrikaanse Polisiediens werk nie, het hy opdrag gegee dat die helikopter op die hoofweg land. Hy het nie besef die lyfwagte sou waarskynlik na die helikopter skiet as hulle dit sou doen nie. Die

plaasbestuurder, Tinus Nel, het agter die konvooi aan gejaag sodat Douw sy planne aan hulle kon oordra. En eers toe die konvooi by ’n deurry-KFC-restaurant in ’n naburige dorp stilhou, glo om vir Madiba middagete te koop, kon hy hulle inhaal om hulle van Douw se planne in te lig. Die vlieënier is aangesê om die plan te laat vaar en Douw is gevra om Madiba eerder in Johannesburg te ontmoet.

Toe Madiba weg is by Shambala was hy woedend, maar nie een van ons het verstaan waaroor die bohaai was nie. Hy het aanhoudend gesê dat daar ’n krisis was. Min het ons geweet Madiba het ’n visioen gehad van die jare van siekte en swaarkry wat vir hom voorgelê het. Hy het geweet sy liggaam verander, maar hy kon nie vir ons sê wat hy voel nie.

In die vorige sestien jaar was ek baie keer kwaad, maar daar was altyd ’n punt waar ’n gelag en ’n sin vir ironie by die woede oorgeneem het. Sommige van ons het in daardie voorafgaande jare na Madiba omgesien, vir hom gesorg, seker gemaak hy eet die regte kos op die regte tyd, dat hy reg behandel word en dat dinge volgens sy wense gebeur. En dan verander die situasie skielik en ’n mens bevind jou aan die buitekant waar jy binnetoe kyk. Ek het nooit gedink dat enigiemand vir Madiba na ’n deurry-KFC-restaurant toe sal vat nie, maar skielik is dit wat gebeur het.

Hy het by die huis aangekom terwyl ons nog probeer het om in Shambala op te pak sodat ons mevrou Machel in Johannesburg kon kry. Kort na Madiba se aankoms het Douw in Houghton aangekom, met Makaziwe kort op sy hakke. Madiba was diep ontsteld en kon nog steeds nie uiting gee aan sy frustrasie nie. Maar hy het almal buiten Douw uit die huis gejaag. ‘Gaan uit,’ het hy gesê, ‘gaan uit!’ En almal is weg en hy het gesê hy wil nie hê enigiemand moet by sy sake inmeng nie.

Op tye soos dié, wanneer Madiba kwaad geword het, was ek werklik besorg oor sy gesondheid. Hy het so kwaad geword dat ek soms gedink het hy is baie na aan ’n beroerte, maar ’n dag of twee het verbygegaan en Madiba het weer kalmeer. Hulle is kort daarna weg na Qunu, waar hulle beplan het om Kersfees deur te bring.

Vroeg in 2010 het die vervaardigers van die *Top Gear*-televisieprogram in Suid-Afrika ons genader en gevra of die stigting dit sou oorweeg om met hulle saam te werk in ruil daarvoor dat hulle die stigting ’n

begunstigde van hul geldinsameling maak. Soos alle versoeke is dié een na ons komitee verwys wat bestaan het uit die uitvoerende hoof, die voorsitter en senior personeellede, en laastens het ons Madiba gevra of hy belang sou stel om hulle te ontmoet. Nadat ons aan hom verduidelik het wie hulle was, het hy ingestem. Anders as wat die media berig het, het die organiseerders gevra of Jeremy Clarkson en sy span 'n hoflikheidsbesoek aan Madiba kon bring. Nadat ons gesien het *Top Gear* is die televisieprogram met die grootste kykertal ter wêreld, het ons ingestem op voorwaarde dat die stigting op die een of ander manier deel daarvan sou uitmaak, aangesien dit 'n platform kon skep om die Sentrum vir Nagedagtenis (Centre of Memory) bekend te stel en om Madiba se nalatenskap in die toekoms in die wêreld te verseker. Al die betrokke partye het ingestem. Met die aand van die geldinsameling is 'n miljoen rand ingesamel en ons was baie tevrede. Ondanks beloftes dat Clarkson en James May die geleentheid sou bywoon, was hulle nêrens te sien nie. Ek het gehoop ek kon hulle ontmoet om 'n aanvoeling te kry vir wie hulle was, aangesien hulle die volgende dag 'n hoflikheidsbesoek aan Madiba sou aflê. Ek was 'n geesdriftige kyker van *Top Gear*.

Op die dag van die geldinsameling het Neil Armstrong, die eerste man op die maan in 1969, Madiba besoek. In 1969 was Madiba in die tronk, maar hy het onthou toe die tronkbewaarders hom daarvan vertel het, aangesien hy geen toegang tot koerante of radio gehad het nie en natuurlik geen televisie nie. In daardie stadium was Madiba teen baie ander ontmoetings gekant, maar die gedagte dat hy met meneer Armstrong kon gesels, het hom geprikkel. Meneer Armstrong het die grootste deel van sy lewe as kluisenaar deurgebring en ons het nie veel van hom geweet nie. Ek was nuuskierig om uit te vind hoe hy geleef het ná so 'n uitsonderlike ervaring en hy het met graagte sy herinneringe met ons gedeel. Ek was geboei en vol ontsag vir meneer Armstrong en het hom die vreemdste vrae gevra nadat Madiba se vrae opgedroog het. Madiba se belangstelling was groot. Neil Armstrong was 'n liewe siel en 'n mens kon aanvoel in sy karakter dat hy 'n ander soort begrip van die lewe gehad het as gevolg van sy ervaring. Hy was ook bejaard en dit was maklik vir Madiba om met hom gedagtes te wissel. Hierdie was een van my toptien-oomblikke saam met Madiba; die twee van hulle saam as bejaarde mans wat hul uitsonderlike

ervarings uitruil.

Ek het geweet Jeremy Clarkson het ’n goeie humorsin, maar ek het gedink hy sou ook taktvol wees. Toe hy by Madiba se kantoor instap, het hy Madiba gevra of ’n ontkleedanseres al ooit op sy skoot gesit het. Ek het gedink dis heeltemal onvanpas om so iets aan ’n bejaarde staatsman te vra en Madiba het na my gekyk asof hy van my verwag het om te antwoord. Ek het na Madiba gedraai en vir hom gesê: ‘Khulu, u hoef nie te antwoord nie.’ Ek het na Jeremy gekyk en ek was op my hoede. Hy kon sien ek het gedink dis ’n belaglike ding om aan ’n een-en-negentigjarige man te vra.

Hulle het gaan sit en ek het Madiba herinner wie hulle was. Ek het verduidelik dat hulle op die gewildste televisieprogram in die wêreld is en hulle kykertal genoem en ’n bietjie daaroor uitgebrei. Hy het geluister en ag geslaan en daaroor nagedink. Hulle het hul boeke aan hom oorhandig en hy het daardeur geblaai. Hy was nie baie lus vir gesels nie en het ’n bietjie teruggetrokke gelyk.

Die eerste probleem waarvan ek nie bewus was nie, was dat Clarkson gedink het Madiba het gesê hy wil hulle sien en Madiba het gedink hulle het gevra om hóm te sien. Jeremy het toe vir Madiba gevra of hy gereeld kantoor toe kom en Madiba het gesê nee, dit was sy eerste dag op kantoor daardie jaar. Maar ek het geweet die koerante het berig dat hy die vorige dag vir Eddie Izzard en Armstrong ontmoet het. Ek het hom soos gewoonlik reggehelp en gesê: ‘Nee, Khulu, onthou, u was gister hier, u het vir Neil Armstrong ontmoet. Hy was so interessant toe hy vertel het van sy reis na die maan.’

Madiba het geantwoord en gesê: ‘O ja, dis waar, nou onthou ek.’ Hy het na Clarkson en my gekyk en niks verder gehad om te sê nie. Toe sê hy in ’n grap: ‘Was julle al op die maan?’ As Jeremy grappe kon maak, kon Madiba seker ook.

Later het Clarkson ’n artikel geskryf waarin hy heel onvanpas gesê het Madiba het gedink hy is Neil Armstrong, wat beslis nie die geval was nie. Hy mag dalk nie geweet het wie Clarkson was nie, maar hy het hom beslis nie met iemand anders verwar nie. Hulle het Madiba se intelligensie onderskat omdat hy oud was. Na my mening het hulle geen respek getoon nie.

Verder het die organiseerders ons ook ’n paar dae later ontmoet en

gesê die miljoen rand wat ons gedink het ingesamel is en wat volgens berigte vir die Nelson Mandela-stigting bestem was, was nie alles ons s'n nie. Hulle moes nog die kostes van die ete en die geleentheid aftrek, wat beteken het ons sou net die helfte van die geld kry. Ek was woedend. Ek het gesê indien dit die voorwaardes was waarvolgens die geld ingesamel is, ons nie die geld sal aanvaar nie. En ingevolge bestuursbeleid het dit vir ons probleme geskep. Die storie sou later in die *Mail & Guardian* in Suid-Afrika verskyn en vir die organiseerders het ek soos 'n uiterste feeks gelyk. Maar ek het nie in die minste omgegee nie. Ek was eenvoudig siek en sat vir mense wat voordeel uit Madiba en ons wou trek en in raaisels praat pleks daarvan om iets reguit te sê. Die stigting het uiteindelik die geld aanvaar, maar ons moes afsonderlik met elke koper opvolg. Dit was moeite en nie wat ons gedink het die ooreenkoms was nie. Dit was 'n bitter pil om te sluk, en ek het gevoel die stigting is nie met die nodige respek behandel nie. Mense het later gevra hoe ons Clarkson kon toelaat om Madiba te ontmoet. Maar ons het die normale prosedure gevolg en die saak met al Madiba se raadgewers bespreek, soos in baie ander gevalle. Dit wat op papier belowe is, meer spesifiek die geleentheid om die werk van die stigting aan 'n internasionale gehoor bekend te stel, het voordelig gelyk. Dit was nie net oor die geld nie, maar oor die belofte van dekking wat ons broodnodig gehad het in ons poging om Nelson Mandela se nalatenskap te bewaar. En so leer 'n mens …

In 2010 was Suid-Afrika die gasheer van Fifa se Wêreldbeker-sokkertoernooi. Madiba het net nou en dan 'n draai by die kantoor gemaak. Hy het tekens van sy ouderdom begin toon. Ons was nie verbaas nie, maar die publiek was wel. Hy was meer vergeetagtig en soms was hy nie lus om mense te sien of om op te staan nie. Ander dae wou hy weer nie geïsoleerd voel nie en dan het hy gevra om mense te sien. Hy wou die meeste van die tyd by die huis deurbring en rus. Ons is gou oorweldig deur kunstenaars, besoekers, toeriste en elke staatshoof wat vir die Wêreldbekertoernooi in Suid-Afrika was en almal wou 'n hoflikheidsbesoek aan Madiba bring. Dit was onmoontlik vir hom om al hierdie afsprake toe te staan en ons het besluit om sy dagboek toe te maak uit vrees dat hy teen die tyd van die openingseremonie te moeg sou wees om dit by te woon, soos hy graag wou.

En dan was daar Fifa. Ons het grappe gemaak en gesê dit voel asof hierdie wêreldliggaam ons land binnegeval het. Ek het besluit Fifa was nie ’n wêreldwye sokkerorganisasie nie, maar ’n land op sy eie. Maar hulle was baie tegemoetkomend wat Madiba se bywoning van die openingseremonie betref. Oor die algemeen het Suid-Afrikaners gevoel die Wêreldbekertoernooi kos die land te veel geld omdat ons baie in infrastruktuur moes belê om die groot aantal besoekers te hanteer. Die meeste mense in Suid-Afrika het steeds in armoede gelewe, hoewel die ANC sestien jaar tevore die mag oorgeneem het. Die lewering van basiese dienste was stadig as gevolg van die gereelde en uiteenlopende uitdagings waardeur ontwikkelende lande in die gesig gestaar word en hoewel Fifa belowe het om ons terug te betaal vir die projekte van sosiale verantwoordelikheid, was daar min tekens daarvan, toe of nou.

Ek het gedink ek het oor die algemeen ’n goeie verhouding met Fifa se beamptes gehad ondanks wrywing wat ontstaan het as hulle ’n te groot las op Madiba geplaas het. Ek het baie vergaderings bygewoon ter voorbereiding van die openingseremonie waar al die betrokke partye teenwoordig was. Later sou ek aan die uitvoerende komitee uiteensit wat Madiba nodig sou hê en hulle het hul planne verander en aangepas om hom tegemoet te kom. Natuurlik wou hulle hom bitter graag by die opening hê sodat dit duidelik sou wees dat die toernooi sy goedkeuring wegdra, maar ek wou ook graag glo dat hulle werklikwaar genoeg omgegee het om na sy behoeftes om te sien. Ek was baie oop teenoor Danny Jordaan, die uitvoerende hoof van die reëlingskomitee in Suid-Afrika, en teenoor Fifa se mense om die moontlike misbruik van Madiba te vermy en oor hoe moeilik dit vir hom was om ’n geleentheid soos dié in die middel van die winter by te woon.

Alle presidente en adjunkpresidente in Suid-Afrika het ’n mediese span wat saam met hulle beweeg. Hierdie voorreg is ook aan Madiba gebied wanneer hy oorsee gereis het, selfs na sy aftrede. Soos hy ouer geword het, het die span meer op die voorgrond getree. En teen die tyd wat hy twee-en-negentig was, het hulle hom na alle plaaslike geleenthede vergesel. Na een inligtingsvergadering ter voorbereiding van die openingseremonie het Jérôme Valcke, Fifa se uitvoerende hoof, my eenkant toe geroep en vir my gesê hy het ’n oproep van

Suid-Afrika se geneesheer-generaal ontvang. Dit was egter nie die hoof self wat gebel het nie, maar generaal Zola Dabula, sy adjunk en die persoon wat die mediese sorg aan alle voormalige presidente hanteer het. Tot in daardie stadium het ons generaal Dabula net gesien wanneer daar belangrike besoekers vir Madiba was.

Jérôme het vir my gesê hy het bevel van generaal Dabula ontvang dat hy, Dabula, die enigste een was wat besluite sou neem oor Madiba se bewegings. Hy het besluit sodra Madiba by Safa House sou aankom (die kantoorgebou naby die stadion waar die Suid-Afrikaanse Sokkerfederasie gesetel is), sou hy na 'n wagkamer in die voorsitter, Irvin Khoza, se kantoor geneem word en wanneer dit tyd word vir hom om op die veld te gaan, sou hy omtrent 'n kilometer ver in 'n gholfkarretjie na die ingang van die stadion vervoer word.

Vir my het dit prakties eenvoudig geen sin gemaak nie. Hoekom sou jy 'n bejaarde mens in die middel van die winter so ver in 'n gholfkarretjie vervoer? As jy Madiba geken het, sou jy geweet het hy verpes 'n wagkamer. Dit was twee dae voor die eerste wedstryd toe Jérôme hierdie voorskrifte ontvang het. Ek kon sien hy was verward. Ek het jare voor die toernooi al saam met hulle gewerk en nou kry hy 'n oproep van iemand met wie hy nog nooit voorheen gepraat het nie, twee dae voor die begin van die toernooi. Gelukkig was die hoof van die presidensiële beskermingseenheid, brigadier Dladla, ook by die vergadering wat pas verdaag het toe Jérôme hierdie opdragte met my deel. Ek het brigadier Dladla geroep en Jérôme gevra om die storie te herhaal, wat hy toe gedoen het. Brigadier Dladla wou niks hiervan weet nie. Die veiligheidspan het altyd die besluite geneem oor vervoer en Madiba se bewegings, in ooreenstemming met die program wat ons uitgewerk het.

Ek was verstom oor hierdie inmenging en die vreemde logika van hul denke. Gelukkig is die saak opgelos toe brigadier Dladla generaal Dabula gebel het. Dit was egter duidelik dat 'n gesagstryd gevoer is. Die mediese personeel onder generaal Dabula het gevoel dat hulle die hoofgesaghebbers is, terwyl die veiligheidspersoneel onder brigadier Dladla geglo het hulle is werklik in beheer. Madiba se kantoor het 'n lang werksverhouding met die veiligheidsmense gehad en ook wedersydse respek vir en begrip van ons onderskeie kundighede. Dit het gevoel asof daar 'n poging was om die gesag van die Nelson

Mandela-stigting en Madiba se kantoor te ondermyn. Hoe ouer hy geword het en hoe minder hy in staat was om sy eie wense uit te spreek, hoe meer het mense inbeweeg en aan hom probeer voorsê wat om te doen, vir hul eie belang eerder as vir syne, hoewel hulle dalk gedink het hulle tree in landsbelang op. Ek het in die middel beland en dit was nie vir my maklik nie.

In ’n hartseer verwikkeling is Madiba se geliefde agterkleindogter Zenani op die aand van die openingskonsert van die Wêreldbekersokkertoernooi, ’n dag voor die amptelike opening, tragies in ’n motorongeluk dood. Ek het die volgende oggend wakker geword en ’n boodskap ontvang van die presidensie wat vra of die gerugte waar was. Ek het navraag gedoen en dit was inderdaad die geval. Ek was stom van skok. Zenani was die oulikste, liefdevolste kind wat jy jou kon indink.

Toe ek van Zenani junior se dood hoor, het ek dadelik aanvaar dat Madiba nie in staat sou wees om die openingseremonie by te woon nie. Maar ek het verwarrende boodskappe ontvang. Mevrou Machel was nie tuis nie. Sy het die familie gaan ondersteun en ek kon haar nie dadelik in die hande kry nie, maar het boodskappe gelos. Toe sy terugbel, het sy gesê die familie het bymekaargekom en besluit Madiba moenie gaan nie. Net ’n halfuur later het ek ’n oproep van die huis ontvang met die boodskap dat Madiba beslis sou gaan. Toe ek vra hoe dit gebeur het, is ek meegedeel dat personeel wat by die huis teenwoordig was Madiba oorreed het om net ’n paar minute by die opening in te loer. Ek het weer gebel om vas te stel wie by die huis was en dit het geklink asof die mediese personeel en van die veiligheidspersoneel Madiba oortuig het dat die wêreld wag om hom te sien. Dit was inderdaad so en hulle het op sy gevoelens gespeel, maar eintlik wou hulle ’n manier vind om self na die opening toe te gaan en deur Madiba om te praat, kon hulle dit doen, ten koste van hom en die familie in so ’n moeilike tyd. Ek het vuur gespoeg. Ek het hieroor verslag gedoen aan mevrou Machel en sy het by die huis aangekom om die saak op te los. Tot minute voor die openingseremonie het mense probeer om Madiba om te praat om te gaan.

Dit het duidelik geword dat die gesagstryd oor wat Madiba moet doen en nie moet doen nie allermins maklik sou wees. Madiba het nie

gegaan nie, maar eerder gedoen wat reg is en ’n nagwaak saam met die familie gehou. Die gesagstryd was vermoeiend. Die mediese personeel het duidelik die begeerte gehad om hul gesag op Madiba se lewe af te dwing. Diegene wat hom jare lank gedien het, is stelselmatig eenkant toe geskuif. Min het ek geweet wat vorentoe sou wag. Destyds was ek jammer vir Madiba. Ek het my verbeel hy voel soos ’n bokkie wat deur ’n voertuig getref is, verward en met mense wat hom dié kant en dáárdie kant toe wil dwing terwyl hy nie meer helder daaroor kon nadink nie.

Ondanks hierdie hartseer dag vir ons was die opgewondheid in die land groot toe die eerste wedstryd by Soccer City afskop. Suid-Afrika was weer ’n verenigde nasie. Sport het ons na mekaar toe gebring en ná die suksesvolle openingswedstryd het mense se vrees dat die toernooi sou misluk, verdamp. Daar was oral toeriste en daar is flink sake gedoen. Vlae van elke land het orals gehang en mense het hul motors en huise versier met die vlag van die land wat hulle ondersteun het.

Zenani se begrafnis was die week na die openingswedstryd. Twee weke later, terwyl ek ’n wedstryd saam met die Clintons bygewoon het, is my ouma ook oorlede. Ek het twee hartseer begrafnisse tydens die Wêreldbekertoernooi bygewoon en dit het my met gemengde gevoelens gelaat. Dit was moeilik om meegevoer te word deur die nasionale feestelikhede. Mevrou Machel en Josina het my ouma se begrafnis in Pretoria bygewoon. Dit het my familie ontroer en hulle was dankbaar. Ek het nooit gedink dat sy die tyd en moeite sou doen om so ver te ry om my of my familie te ondersteun nie. My ouma was die laaste van my grootouers en ondanks die feit dat ek ’n bietjie bitter was omdat sy my ma deur die trauma van ’n kinderhuis gesit het, was ek baie, baie hartseer oor haar dood. My wonderlike ma het geen wrokke gekoester nie en was baie na aan my ouma. Sy was tot op die laaste by haar.

Mevrou Machel is daar vir ’n mens wanneer jy dit nie verwag nie en het ’n moedersinstink wat haar in staat stel om te weet wanneer jy haar onderskraging nodig het. Dit het my laat dink aan die ondersteuning wat sý nodig het. Madiba het ouer geword en dit was moeilik vir haar om die proses te aanskou. Sy is nie ’n masjien nie en het ook ondersteuning nodig. Sy was al daar vir my wanneer my hart

stukkend was oor kêrels wat my verlaat het of wanneer die lewe eenvoudig te veel vir my geword het. Meer as enigiemand anders.

Madiba se hele wese was op respek gegrond: respek vir jou vriende, respek vir die vyand, vir hulle wat armer is as jy, vir hulle wat eenvoudiger aantrek en minder geleerd is as jy. Selfs hulle wat jou seergemaak het of wat foute gemaak het. Maar ook vir hulle met meer mag, meer geld en wat slimmer is as jy. Daar was nie 'n enkele dag wat ek gevoel het Madiba tree oneerbiedig teenoor my op omdat ek sy mindere was nie, of omdat ek minder kennis gehad, minder verdien, so min oor die lewe geweet het en soms, ja, so dom was. Nie een dag nie. Nie by een geleentheid nie. Mevrou Machel was die een mens wat Madiba werklik gelukkig gemaak het. En net daarvoor verdien sy respek, as daar enige twyfel is of sy dit verwerf of daarop aangedring het. Sy verdien dit.

In Mei het ek besluit dat ek iets spesiaals vir Mandela-dag moes doen. Nadat ek saam met 'n kollega, Sello Hatang, hieroor nagedink het, het ek besluit ek wil 'n rit saam met 'n groep motorfietsryers onderneem. Die gedagte was dat dit 'n verteenwoordigende groep sou wees wat die tog tussen Johannesburg en Kaapstad van ongeveer eenduisendvierhonderd kilometer sou aanpak om Mandela-dag te bevorder. Op pad sou ons stilhou by liefdadigheidsprojekte waar ons sewe-en-sestig minute sou aanbied om liefdadigheid te ondersteun. Mandela-dag is 'n gedagte waarby ons almal kan inval as 'n eerbewys aan Madiba. Dis 'n dag van diens en Madiba, wat sewe-en-sestig jaar daaraan gewy het om sosiale onregte teen te staan, het net sewe-en-sestig minute van jou tyd gevra. Die gedagte was ook om vir mense te wys dat ons die wêreld kan verbeter deur net dít te doen.

Te midde van die druk van die Wêreldbekertoernooi het ek ook na sakemense omgesien wat Suid-Afrika vir die toernooi besoek het en die motorfietsrit gereël. Ek het die vorige jaar 'n besigheid begin wat spesifiek aan BBP's se logistieke behoeftes kon voldoen waar hulle ook al deur Suid-Afrika reis. My rol by die kantoor het al hoe kleiner geword en ek moes besig bly, wat my laat besluit het om die onderneming te begin. Tydens die Wêreldbekertoernooi het ek 'n hele paar sulke hoëprofielkliënte bedien en my tyd en energie was wyd versprei tussen al hierdie verantwoordelikhede.

Die dag nadat die toernooi ten einde geloop het, het ons

motorfietsrit van die stigting af vertrek, tydens die koudste deel van die winter. Dit was pret en ’n groot sukses, en aangesien Morgan Freeman en Lori McCreary in Suid-Afrika was vir die Wêreldbekertoernooi, het hulle saam met ons gekom. Ons het dekking vir Mandela-dag oor die hele land en op internasionale netwerke gekry. Die heel belangrikste: dit het duisende lewens geraak. Dis iets wat ek graag in die toekoms sal wil voortsit. Die hele groep het aan die einde van die rit goed gevoel, omdat ons regtig ’n verskil in mense se lewe help maak het.

Op die Dinsdag voor die eindstryd van die toernooi het Madiba ons laat weet hy wil beslis die laaste wedstryd bywoon of ten minste ’n verskyning maak, aangesien hy die openingswedstryd misgeloop het as gevolg van Zenani junior se dood. Ek het alle partye ingelig van sy wense en ons moes weer die masjinerie in werking stel wat sy verskyning moontlik sou maak.

Op die Sondag van die eindstryd het ons uiteindelik al die reëlings gereed gehad sodat Madiba tydens die afsluitingseremonie ten minste vir die toeskouers sou kon waai. Hy was opgewonde, maar dit was winter en ons het geweet ons moes sy verskyning so kort as moontlik hou. Met ons aankoms by die stadion het generaal Dabula en die hele topstruktuur van die weermag op Madiba gewag. Ek kon nie sien hoekom nie, aangesien hulle duidelik net lynbestuurders was wat nie enige situasie wat kon opduik self sou hanteer nie. Die veiligheidspan het een gholfkarretjie vir Madiba voorberei en die mediese span ’n ander. Die magstryd het begin. Generaal Dabula het daarop aangedring dat hy saam met Madiba op die gholfkarretjie moes ry vir die afstand van vyftig meter tot op die veld. Die veiligheidsmense het nie saamgestem nie, maar stilgebly. Daardie reëling het ook beteken dat daar nie vir mevrou Machel plek op die gholfkarretjie sou wees nie. Ek wou niks daarvan hoor nie en ’n groot stryery het ontstaan. Al die personeellede was jonk en fiks genoeg om langs die gholfkarretjie te stap indien so iets nodig sou wees. Indien enigiets in die openbaar met ’n BBP sou gebeur, sou ’n mens in elk geval nie daar en dan na die saak omsien nie, maar hom of haar eers na ’n veilige plek neem. Hoekom moes mevrou Machel se sitplek aan ’n mediese personeellid afgestaan word? Hulle sou my moes skiet as hulle van my verwag het om in te gee. Daar was geen gesonde verstand by hul besluit betrokke

nie. Teen die tyd dat Madiba daar aangekom het, was die probleem nog nie opgelos nie.

Die veiligheidsmense en ek het vasgeskop en ek kon generaal Dabula se wrewel aanvoel. Hy wou die laaste sê hê, maar ons was nie bereid om Madiba se lewe moeilik te maak deur aan hom toe te gee nie. Toe Madiba se naam genoem word, het die gholfkarretjie op die veld gery. Natuurlik was die karretjie deur veiligheidsmense en 'n horde mediese personeel omring, selfs die grootkoppe van die weermag se mediese korps. Ek het in die tonnel bly staan en die sirkus van 'n afstand bekyk. Die skare se geraas was oorverdowend toe hulle Madiba sien. Hy het geglimlag en gewaai. Hy het sy Russiese pelshoed opgehad en sy gunsteling- warm jas, serp en handskoene aangehad. Mum het langs hom gesit en hulle het vir die skare gewuif. Madiba was gelukkig en dit was 'n gepaste einde aan sy openbare loopbaan. Dit was inderdaad die laaste keer ooit dat hy formeel by 'n openbare geleentheid opgetree het.

Teen die einde van 2010 het Madiba na Shambala teruggekeer sodat sy huishoudelike personeel verlof kon neem. Aangesien hy nie meer gereis het nie en selde iewers heen gegaan het, was die personeel by sy huis voltyds aan diens. Hulle was uitgeput en het 'n behoorlike verposing nodig gehad.

Toe ek laat in Desember 2010 in Kaapstad aankom waar ek Nuwejaar saam met Madiba en Mum sou deurbring, was ek uiters besorg toe ek hom sien. Hy het die voorafgaande weke gewig verloor en was uiters ongemaklik en prikkelbaar. Toe ek met vakansie gegaan het, het hy al reeds baie moeilik geloop. Ek het soos altyd my kommer oor my baas teenoor die mediese personeel uitgespreek en hulle het net vir my gesê alles is in die haak. Dit was duidelik dat my baas se welstand niks meer met my uit te waai gehad het nie.

Mevrou Machel was ook bekommerd, maar dit het duidelik geword dat die mediese personeel nou deur van Madiba se familielede aangesê is wat om te doen en hul prioriteite het van mevrou Machel s'n verskil wat Madiba se welstand aanbetref. Die Kaapse medici wat onafhanklik opgetree het, was bekommerd en gespanne.

Rodney, 'n paramedikus in Kaapstad, en ek het besluit om mediese toerusting aan te koop wat Madiba gemakliker sou maak. Die verpleegsters en mediese personeel wat saam met hom van Pretoria

gereis het, het nie gelyk asof hulle in sy toestand en ongemak belangstel nie. Die sekretaresse, wat gereeld deur die familie as ondoeltreffend beskryf is, het nou kragte met die medici in Kaapstad saamgesnoer om alle moontlikhede vir Madiba se gesondheidsorg te ondersoek. Die feit dat ek vandag nie in ’n gestig is nie, bly vir my ’n wonderwerk. Situasies soos dié het my laat voel ek raak van my kop af.

My eerste vraag was, as die regering nou na hom omgesien het, hoekom het hulle nie die basiese noodsaaklikhede verskaf nie? Die dinge wat ’n mens nodig het verander mos soos jy ouer word en jou gesonde verstand sê tog vir jou dat jy aanhoudend daarby moet aanpas en hom so gemaklik moontlik moet maak. Ek het eenkeer in Madiba se *Conversations with Myself* gelees wat hy in ’n gesprek aan die redakteur Richard Stengel gesê het: ‘Ek het in kringe beweeg waar gesonde verstand en praktiese ervaring belangrik was en waar hoë akademiese kwalifikasies nie noodwendig die deurslag gegee het nie.’ En ja, ek het presies dieselfde dinge agtergekom. Daar is sekere gevalle waar gesonde verstand wat my pa my geleer het belangriker was as my gebrek aan grade en akademiese kwalifikasies.

Soos die dae voortgegaan het, het dinge vinnig agteruitgegaan. Verslag is oor die situasie gelewer aan diegene in Pretoria wat in beheer was van Madiba se versorging – generaal Dabula en geneesheer-generaal Vejaynand Ramlakan. Dit was duidelik dat ’n spesialis sy knie moes ondersoek.

In die tussentyd het ons besef Madiba sou nie op 11 Januarie kon teruggaan na die huis in Johannesburg soos ons beplan het nie. Hy het met groot moeite geloop en ons het ’n rolstoel gekoop vir sy gemak. Die stoel sou egter nie in die hysbak by die huis pas nie en ons sou na ’n groter hysbak moes opgradeer. Dit het beteken die maatskappy wat die hysbak geïnstalleer het, moes die skag vergroot vir die nuwe model. Meme Kgagare, Madiba se huisbestuurder, en ek het die maatskappy wat die hysbak geïnstalleer het gebel en reëlings getref dat hulle so gou moontlik kon begin werk. Meme sou ons elke dag op hoogte hou van die vordering met die nuwe skag. Dit sou tyd neem en ons moes langer in Kaapstad agterbly as wat ons verwag het. Ons het gemik na ’n ekstra week in Kaapstad. Daar was af en toe ’n besoeker

by Madiba, maar die res van die tyd het ’n ongemaklike stilte oor die huis gehang.

Op Woensdag 13 Januarie 2011 het ’n spesialis in ortopediese chirurgie van 2 Militêre Hospitaal Madiba kom ondersoek. Hy het by die sitkamer ingestap terwyl ek en professor Gerwel by Madiba was. Hy het Madiba se knie ondersoek en Madiba het erg oor die pyn gekla. Die dokter het van die mediese personeel gevra om hom na die slaapkamer toe te neem vir ’n deeglike ondersoek. Hy het geskok gelyk toe hy uit die kamer kom. Hy het gesê hy sal met ons in verbinding bly, maar dat hy besorg was dat daar ander onderliggende probleme was wat die oorsaak van die agteruitgang kon wees wat ons die afgelope paar weke by Madiba bespeur het.

Mevrou Machel was in Mosambiek omdat sy haar familie moes voorberei vir haar seun wat lobola moes betaal. Haar familie het selde op haar tyd en aandag staatgemaak, maar hierdie was een van min geleenthede waar haar kinders haar teenwoordigheid in Mosambiek vereis het. Teen dié tyd was generaal Dabula ook in Kaapstad. Die dokter het inligting aan hom oorgedra en sy skok uitgespreek oor die algemene mediese behandeling wat Madiba ontvang het. Hy het ons gevra om Madiba dadelik by die plaaslike militêre hospitaal in Kaapstad te laat opneem. Ek het aangedui dat mevrou Machel daardie aand sou terugkeer en dat dit nie ’n besluit was wat ek kon neem nie. Ons sou op haar terugkeer moes wag, tensy hulle sou aandring dat dit ’n noodgeval is.

Generaal Dabula het gesê hy was meer besorg daaroor dat Madiba huis toe verlang het. Hy het voorgestel dat ons een van die huishoudsters van Johannesburg laat invlieg. Ek het vir hom gesê dat huishoudelike sake en die manier waarop die personeelrooster werk nie deur mediese sake of my sake bepaal word nie en dat Madiba na my mening die afgelope twee jaar al huis toe verlang. Enigeen wat genoeg tyd saam met hom deurgebring het, het geweet, wanneer hy in Johannesburg was, wou hy in Qunu wees en wanneer hy in Qunu was, wou hy in Johannesburg wees. Wanneer hy in Kaapstad was, wou hy in Qunu of Johannesburg wees. Dis net hoe oumense is. Ek het voorgestel dat ons die huishoudelike sake aan mevrou Machel oorlaat. Daar was altyd politiek by die huis, soos wat daar in enige werksomgewing is.

Mevrou Machel het op 14 Januarie laat tuis gekom. Ek het vooraf vir haar ’n teksboodskap gestuur om te sê generaal Dabula en die spesialis wat Madiba ondersoek het wou haar die volgende oggend spreek en sy het ingestem om hulle elfuur te sien. Teen daardie tyd het ek verneem generaal Dabula het besluit om nié die spesialis wat Madiba ondersoek het by die gesprek in te sluit nie, maar eerder ’n derde dokter saam te bring. Dié dokter het nog nie voorheen vir Madiba gesien nie en tog is sy gevra om mevrou Machel oor Madiba se toestand in te lig sonder dat sy hom ondersoek het.

Die Vrydag na ons gim-sessie het ek mevrou Machel na haar motor toe vergesel. Ek het vir haar gesê die spesialis wat Madiba ondersoek het, het vermoed dat daar onderliggende probleme was wat tot sy vinnige agteruitgang gelei het en dat hulle voorgestel het dat Madiba daardie middag in die hospitaal opgeneem moet word. Ek het al hoe meer oor haar ook bekommerd begin raak. Die aanhoudende stres van die familiepolitiek het druk op haar geplaas en ek het gevrees dat ’n skokkende aankondiging soos dié, dat haar man in die hospitaal opgeneem moet word, tot ’n beroerte kon lei. Ons kon nie sonder haar leef en sonder dat sy daar is vir Madiba nie. Die dokters het om halfelf by die huis aangekom en na die gesprek is reëlings getref om Madiba na 2 Militêre Hospitaal toe te neem waar hy ’n reeks toetse sou ondergaan. Daar sou nog talle toetse bykom wat x-strale en skanderings sou insluit.

Baie van Madiba se familielede het al vir my gesê ek moet my uit sy persoonlike lewe hou, maar ek was erg gefrustreerd omdat enige leek kon sien dat dinge nie op die beste moontlike manier hanteer word nie, en dit was duidelik dat die mediese span altyd familiepolitiek moes betrek en dit bo die belange van die pasiënt stel. Dit was ook duidelik dat sommige van die Mandelas die dokters verbied het om enige mediese sake rakende Madiba met my te bespreek. Die feit dat ek hulle op sekere dinge gewys het, het hulle geïrriteer.

By die hospitaal het sake oor die algemeen vlot verloop, behalwe dat Madiba ongemaklik was en nooit van hospitale gehou het nie. Hy wou nie daar wees nie. Saterdagoggend sesuur het ek ’n oproep ontvang van Mike Maponya, wat Madiba se motorbestuurder was vandat hy uit die tronk vrygelaat is en ook as ’n lojale lyfwag opgetree het. My hart het amper gaan staan. Mike het my baie selde gebel en ek

het geweet dit was te vroeg om ’n onbelangrike oproep van hom te ontvang. ’n Mens verwag die ergste. Madiba wou gehad het ek moes so gou as moontlik hospitaal toe kom. Ek moes nog aantrek en gereed maak en het eers ’n rukkie later by die hospitaal opgedaag. Madiba was woedend vir my. ‘Zeldina, jy van alle mense het my versaak en my net hier gelos.’ Hy het in baie jare nie ’n nag in die hospitaal deurgebring nie en het dit verpes. Mike het die situasie probeer verlig deur vir hom te sê Mum sou spoedig daar wees. Ek het aan hom verduidelik daar was mense om na hom om te sien en hom te ondersoek en seker te maak dat dit goed gaan met hom. Gelukkig het mevrou Machel kort daarna aangekom en dit het hom gekalmeer. Dit was moeilik om hom so ongemaklik te sien en ek het so gou ek kon uit die kamer gestap. Ek kon dit nie verduur om hom te sien as dit nie goed gaan met hom nie en hy so gefrustreerd was. Die dokters was heeltyd besig met hom en het verskeie gesprekke agter geslote deure gevoer. Ek was verlig omdat ek geweet het dat hulle nou hul volle aandag aan hom skenk en dat hy in die hande van spesialiste was. Dit was al waaroor ek omgegee het.

Generaal Dabula was nêrens te sien nie en die algemene praktisyn aan diens by Madiba het mangelontsteking opgedoen en was met siekteverlof. Dit was vir my rede tot kommer dat twee van die sleutelrolspelers in Madiba se gesondheidsake nie daar was nie. Mevrou Machel het Madiba se drie dogters van hul pa se opname in die hospitaal ingelig en ek het vir professor Gerwel laat weet. Ek het vir hom gesê dat ek niemand by die stigting daarvan vertel het nie, aangesien dit van kritieke belang was om alles geheim te hou om te keer dat ons by die hospitaal deur die publiek en die media oorweldig word.

Die destydse minister van verdediging, Lindiwe Sisulu, het Madiba Saterdagaand by die hospitaal kom besoek. Sy is die dogter van Madiba se ontslape vriende Walter en Albertina Sisulu en ook ’n niggie van Makaziwe Mandela. In Suid-Afrika is die departement van verdediging verantwoordelik vir die mediese sorg van regerende en voormalige staatshoofde. Ek was nie daar nie, mevrou Machel was. Die minister was ook besorg oor Madiba se gesondheid. Saterdagnag laat het gerugte begin versprei dat Madiba oorlede is. Die regering wou ’n verklaring uitreik dat Madiba in die hospitaal opgeneem is,

maar my raad aan hulle was om dit eerder nie te doen nie sodat sy privaatheid beskerm kon word. Hulle wou net die gerugte stopsit dat hy oorlede is.

In die tussentyd het die stigting my gekontak en gevra of daar enige waarheid in die gerugte van Madiba se dood was. Ek het gesê: 'Madiba lewe, maar praat asseblief met professor Gerwel oor enige ander inligting.' Ek wou nie die een wees wat inligting uitdeel nie, aangesien ek geweet het wat sou gebeur en omdat ek gereeld die skuld gekry het wanneer stories aan die media uitgelek het. Ons het reeds vermoed ons foonoproepe word afgeluister aangesien vertroulike inligting onverklaarbaar uitgelek het. In sulke gevalle is dit beter as senior amptenare die proses bespreek. Daarna is 'n verklaring uitgereik dat Madiba en sy vrou met vakansie was en dat die gerugte van sy dood onwaar was. Ek het die presidensie van hierdie verklaring laat weet en hulle het nie hul verklaring uitgereik nie.

Die Sondag is Madiba uit die hospitaal ontslaan nadat al die spesialiste hom gesien en ondersoek het. Ons het omtrent eenuur die middag by die huis aangekom en die algemene praktisyn wat weens mangelontsteking nie by die werk was nie, was by Madiba se huis in Kaapstad. Ek het by myself gedink kon sy nie daardie oggend hospitaal toe gegaan het om ontslaginstruksies van die spesialiste te ontvang as sy nou gesond genoeg was om na Madiba se huis toe te kom nie? Maar as sy siek was, sou dit seker beter gewees het dat sy van Madiba af wegbly? Is oumense, veral dié wie se gesondheid kwesbaar is, nie méér vatbaar vir infeksies nie?

Maandag en Dinsdag het Madiba begin beter lyk. Dit was duidelik dat die medisyne begin werk.

Teen die Donderdagoggend was ek angstig om van die dokter aan diens te hoor hoe dit met hom gaan, maar ek is toe deur die mediese en veiligheidspersoneel ingelig dat die dokter afwesig was. Toe ek vra waar sy was, het hulle gesê sy het gaan inkopies doen. Dit was een te veel vir my. Hoe kan inkopies 'n prioriteit vir 'n dokter wees drie dae nadat Nelson Mandela uit die hospitaal ontslaan is? Ek het duidelik oor die tou getrap toe ek die dokter bevraagteken het en iemand het my spoedig by die familie verkla.

Mevrou Machel het Maputo toe vertrek vir haar seun Malenga se tradisionele bruilof. Sy is meegedeel dat dit beter gaan met Madiba en

dat dit veilig was vir haar om weg te wees van die huis, hoewel ons onderneem het dat ons in verbinding sou bly en dat ek haar op hoogte sou hou van sy vordering.

Madiba se dogter Zenani sou Saterdag in Kaapstad opdaag. Mevrou Machel het haar gevra om te kom om by haar pa te wees terwyl sy by die bruilof in Mosambiek is. Sy het omtrent tienuur die oggend by die huis opgedaag en haar pa was nog in die bed. Die spesialiste sou elfuur kom om te kyk hoe dit met hom gaan. Zenani, Shirley die huishoudster en ek het in die kombuis gesit en gesels en nie die tyd dopgehou nie. ’n Rukkie na elfuur het ek uitgevra na die spesialiste en ek het gehoor hulle kon nie op hul eie na die huis toe kom nie en het vir opdragte gewag, soos dit in elke militêre burokrasie werk. Hulle sou by die hospitaal opgelaai en na die huis toe gebring word. Toe ek bel om uit te vind of hulle nie self hierheen kon bestuur nie, het hulle gesê dit word nie toegelaat nie. En ek het gedink sê nou maar daar was ’n noodgeval? Moet ons wag dat Pretoria bevele gee vir spesialiste in Kaapstad om by die hospitaal opgelaai te word omdat hulle nie toegelaat word om self te bestuur nie?

Teen dié tyd was ek verby angstigheid en onder veel erger stres. Ek was besorg oor Madiba se gesondheid en het professor Gerwel in sy kantoor in Kaapstad gaan spreek om vir hom te sê die situasie vererger en iemand moet ingryp. As gevolg van al die politiek tussen die mediese personeel en familie was daar geen manier waarop almal oor iets sou ooreenkom nie. Prof was die een na wie ek my oor enigiets en alles gewend het. Madiba het ook selde enige besluite geneem sonder om hom te raadpleeg of sy mening te vra. Mens sou kon sê Prof was die middelpunt wat balans aan Madiba se besluite verleen het. Hy het presies geweet waar die middeweg lê tussen dit wat Madiba wou doen, en dit wat gedoen moes word. Ek was een van min mense wat Prof enige tyd, dag of nag, in die hande kon kry. Hy was by soveel dinge betrokke maar hy het geweet dat ons lewens van hom afhang. Hy het ook geweet hy was die eerste een op wie ek my in enige noodgeval sou beroep. Hy het aangebied om met die minister van verdediging te praat en hulle het ’n afspraak gemaak om mekaar Maandag te spreek ná mevrou Machel se terugkeer uit Maputo.

Toe mevrou Machel Sondag teruggekeer het, het Madiba se toestand verder verswak. Hy wou nie een van ons onder sy oë laat

uitgaan nie en het daarop aangedring dat ons heeltyd by hom bly. Hy was bleek en swak. Hy was ernstig siek. Ek het my daarop voorberei om vir hom totsiens te sê, maar nie voor ek hierdie stryd vir oulaas gestry het nie. Ons moes alles in ons vermoë doen om te verseker dat hy die beste sorg moontlik kry.

Die Maandagoggend is een van die spesialiste aan die span onttrek as gevolg van ’n meningsverskil oor wat die beste manier sou wees om Madiba se sorg te verbeter. ’n Ander spesialis is van 1 Militêre Hospitaal in Pretoria ingevlieg om by die span aan te sluit. Hy het Madiba ondersoek en ernstige kwelvrae gehad. Daar was geen manier waarop ons huis toe kon vlieg met Madiba in sy huidige toestand nie. Hy het gesê Madiba moet teruggaan 2 Militêre Hospitaal toe sodat x-strale van sy bors geneem kon word. Ek het vermoed Madiba het longontsteking. Die meeste oumense se dood is te wyte aan longontsteking of ernstige infeksies. Intussen het mevrou Machel, minister Sisulu en professor Gerwel vergader en mevrou Machel het hulle oor die vorige paar weke se gebeure ingelig. Professor Gerwel was net so besorg soos mevrou Machel en ek oor Madiba se gesondheid en hoe daar na hom omgesien word. Sy het gevoel sy is magteloos en dat sy ondermyn word. Omdat ek my kommer uitgespreek het en omdat die spesialiste almal wit was, het ek gevoel dit het in ’n raskwessie ontaard. Daar was nie ’n uitweg nie tensy professor Gerwel, mevrou Machel en die minister sou ingryp.

Die minister het die moontlikheid oorweeg om die hele span te vervang, maar mevrou Machel het gemeen hulle sou haar figuurlik gesproke wou kruisig as sy sou inmeng by die mense wat deur die familie aangestel is. Dit was vir almal duidelik dat Nelson Mandela veronderstel was om deskundige aandag en mediese sorg te ontvang, ongeag wie deur wie aangestel is. Die minister het aangebied om ’n internasionale span spesialiste bymekaar te roep, maar mevrou Machel het egter ook daarteen gewaak omdat dit gesien kon word as ’n mosie van wantroue in ons eie mediese praktisyns in Suid-Afrika. Sy was reg. Ons het van die beste mediese spesialiste ter wêreld.

Teen die Dinsdag het die spesialis van 1 Militêre Hospitaal ons in kennis gestel dat ons die Woensdag sou teruggaan huis toe. ’n Ambulansvliegtuig is uit Pretoria bestel om Madiba op te laai met al die nodige noodapparaat om hom huis toe te neem. Maretha, my

regter Chaskalson gehandhaaf. Twee sleutelfigure in ons lewe is in een week oorlede. Dit was te veel om te hanteer. My hart was gebreek. Die een persoon wat ek verwag het tot op die einde aan ons sy sou wees, was Prof. Ek was ook op 'n manier kwaad omdat hy nie by sou wees die dag wanneer ons Madiba sou moes begrawe nie. Maar so is die lewe. Wanneer Madiba ooit oor sterflikheid gepraat het, of as mense oor syne gepraat het, het ek besef enigeen van ons kon voor hom gaan. En Prof wat ons verlaat het, was bewys daarvan.

'n Paar maande vroeër het die veiligheidspersoneel wat saam met Madiba, mevrou Machel en die huispersoneel was, twee nuwe lede opgemerk tussen die mediese span wat na Madiba moes omsien. Mum, die veiligheidspersoneel en sommige van die huishoudelike personeel het gewonder of hulle moontlik intelligensie-agente kon wees. Die lede van die permanente mediese span wat Madiba opgepas het, het hulle ook nie geken nie. Ek het 'n boodskap aan president Zuma se kantoor gestuur om te vra of hulle bewus is van hierdie reëlings. Ek het 'n antwoord ontvang dat hulle die saak sou ondersoek en na my toe sou terugkom. Ek het niks gehoor nie. Toe stuur ek 'n volgende boodskap en hierdie keer het ek bygevoeg dat die situasie die potensiaal het om 'n groot verleentheid vir die regering te skep, aangesien dit duidelik inbreuk maak op Madiba en sy familie se privaatheid en waardigheid.

Ek het dadelik 'n antwoord ontvang dat die saak by die minister van staatsveiligheid aangemeld is en dat ek spoedig 'n antwoord van hom kon verwag. En dit was ook so. Minister Siyabonga Cwele het minute later gebel om te vra oor die situasie en weer omtrent 'n uur later, net om vir my te sê die mense is nie deel van die Nasionale Intelligensie-agentskap nie, maar dat hy die saak met die geneesheer-generaal sou bespreek om vas te stel of die militêre owerhede hul teenwoordigheid goedkeur. Ek het aan die minister herhaal wat ek in die teksboodskap aan die presidensie geskryf het. Ek het nooit weer van die minister gehoor nie, maar drie weke later het die twee karakters verdwyn – net om 'n paar weke later weer hul verskyning te maak ten spyte van die hangende navraag. Ons kon nie uitmaak wat presies hul sending was nie. Ek was gewalg deur die manier waarop staatshulpbronne klaarblyklik gebruik is. Min ander dinge het my so kwaad gemaak. Invloedrykheid het tot gevolg gehad dat mense staatshulpbronne vir

hul eie doelwitte ingespan het. Ons het 'n ongelooflike probleem met korrupsie in die regering en dis dalk die grootste bedreiging vir ons demokrasie. Hierdie was 'n duidelike voorbeeld van die korrupte regering wat dié soort inmenging in sy sake toelaat.

Kgalema Motlanthe was destyds ons adjunkpresident. Sy verhouding met Madiba strek baie jare terug in die ANC. Madiba het van Kgalema gehou en het hom 'n hele ruk lank nie gesien nie. Daar is gereël dat hy Qunu op Vrydag 7 Desember sou besoek. Op die Donderdag het ek van Kgalema se besoek gehoor. Ek was bly daaroor maar glad nie van plan om weer daardie week op 'n vliegtuig te klim om daar te wees tydens die besoek nie. En toe het Kgalema se kantoor skielik gebel om te sê die besoek is van ons kant af gekanselleer. Meme, die huishoudster, het vir my gesê Madiba het nie 'n goeie dag gehad nie en om wilde bespiegeling te verhinder, het sy die adjunkpresident se kantoor gevra om die besoek te kanselleer. Maar nou wou die adjunkpresident van my weet wat die rede hiervoor was. Die ANC se nasionale konferensie sou 'n week later begin. Ons almal het ons vermoedens gehad oor politieke inmenging by die afstel van die besoek. Ek het teruggebel en gesê dis regtig net omdat Madiba nie lekker voel nie. Dit was 'n moeilike situasie, maar teen dié tyd was ons gewoond daaraan dat Madiba party dae net nie mense wou sien nie en net in die bed wou bly. Ek het aanvaar dit was maar net een van daardie dae.

Op Saterdag 8 Desember was ek in 'n radio-ateljee toe Achmat Dangor bel. Teen dié tyd het ek ingestem om Saterdae saam met twee ander persoonlikhede 'n leefstylprogram op 'n plaaslike radiostasie aan te bied. Ek kon nie die oproep neem nie en het hom so gou moontlik teruggebel aan die einde van die program. Hy het gesê daar was bespiegeling oor Madiba se gesondheid en dat die Sondagkoerante probeer het om 'n rede te vind hoekom Kgalema se besoek afgestel is. Ek het Meme gebel en sy het my verseker dat daar niks met Madiba skort nie. Ek kon hom in die agtergrond hoor praat terwyl ek op die foon was en ek het Achmat gebel om dit vir hom te sê. Die foon het nie opgehou lui nie.

Twee uur later was dit op die nuus dat Madiba vir 'n roetine-ondersoek in die hospitaal in Pretoria opgeneem is. En weer was my reaksie: 'Wat?' Ek het vir mevrou Machel 'n teksboodskap gestuur:

'Mum, is alles in die haak daar? Ek verneem Madiba is in die hospitaal.' Sy het nie dadelik gelees of geantwoord nie. Ons het vermoed ons fone en gesprekke word gemonitor. Indien daar in Suid-Afrika vermoed word dat jy die stabiliteit van die land bedreig, of as jy van terrorisme verdink word, mag daar op jou foon ingeluister word. Ons het nie een van die twee gedoen nie, maar het gewonder of die regeringsamptenare, wat die mediese personeel insluit, aangesê is om alles wat mevrou Machel doen aan hulle te rapporteer. Ek het later 'n oproep van Meme ontvang en sy het verduidelik dat die mediese personeel vir haar gesê het om vir niemand te vertel wat gebeur nie, maar dat Madiba inderdaad hospitaal toe geneem is. Ek kon dit nie verstaan nie. Waarom moes hulle hom so oorhaastig en geheimsinnig by die hospitaal kry?

Ons het weer ons asem opgehou. Dit was net ongelooflik. Ek was nie bygelowig nie, maar ek kon nie help om te wonder of Prof dalk eerste gegaan het om die pad vir Madiba voor te berei nie en my gedagtes het my bang gemaak. Spoedig sou mevrou Machel vir my sê wat aangaan en ek kon hoor sy was onder groot druk. Sy was gestres, sy was bekommerd en sy was besorgd. Dit was duidelik dat ek sou moes wag vir die storm om oor te waai voor ek weer probeer om Madiba te sien. Uiteindelik het ek en Josina 'n paar dae later vir hom gaan kuier. Ek was angstig en wou nie dieselfde fout maak wat ek met Prof gemaak het nie. Teen die tyd dat ek Prof voor sy dood in die hospitaal in Kaapstad besoek het, was hy reeds in 'n koma en ek wou nie hê dit moet weer gebeur nie. Madiba het my herken en ons het 'n kortstondige interaksie gehad wat my gekalmeer het. Ek wou net gehad het hy moet vir my sê 'O, Zeldina' en alles sou in die haak wees. Soos almal in die wêreld wou ek net hoor dit gaan goed met hom. Ons het 'n tydjie saam met Mum deurgebring en toe is ons daar weg.

Die publiek was angstig oor die gebeure en die regering het geen gereelde verklarings uitgereik om hulle op hoogte van Madiba se vordering te hou nie. Teen dié tyd het ons verneem dat die regering alle kommunikasie oor sy welstand sou hanteer en ek het geen begeerte of wens gehad om by hierdie taak in te meng nie. Ek het al te goed geweet hoe moeilik dit was om dinge wat Madiba betref te hanteer, iets waarvoor baie min mense my krediet wou gee, en nou is dit hulle beurt en ek was bly daaroor terwyl ek met my eie emosies

moes worstel.

Madiba se siekte het my baie ontstel en soos met enige vier-en-negentigjarige het sy toestand elke dag verander. Een dag was dit goed en die volgende dag was dit nie so goed nie. Ek het opgepak en vir die vakansie na my ouers vertrek. Ek kon dit nie meer verduur nie en ek was nie in staat om hom te besoek nie.

Terwyl ek met vakansie was, het mevrou Machel vir my ’n boodskap gestuur dat dit beter gaan met Madiba en dat hy een van die wit verpleegsters begin Zeldina noem het en dat sy gedink het hy verlang na my. Daar was niks wat ek hieraan kon doen nie. So graag as wat ek daar wou wees, moes ek ook vir Kersfees by my ouers wees. Ek kon Madiba nie meer gereeld sien of sommer net ’n draai maak nie en in stilte het ek gehoop dat hy nie sou dink ek verwaarloos hom nie. My ouers was ook besig om oud te word en ek het begin besef dat hulle ook nie vir altyd by my sou wees nie. Ek het hulle baie jare lank afgeskeep as gevolg van my werk, meer as sewe jaar nie Kersfees saam met hulle deurgebring nie omdat ek besig was om die kinders se Kerspartytjie in Qunu te reël, en dit was tyd om sake reg te stel en tyd saam met hulle deur te bring.

Met my terugkeer na my Kersbesoek aan my ouers aan die kus is Madiba uit die hospitaal ontslaan en was hy besig om sy voete by die huis te vind. Ek het my verminderde verpligtinge by die stigting hervat en so besig as moontlik probeer bly. Soms was ek regtig neerslagtig en dan het ek heeldag in die bed gebly. Dit was ongesond. So graag as wat ek Madiba wou sien, was ek bewus van die feit dat sekere personeellede Makaziwe gebel of vir haar teksboodskappe gestuur het om te laat weet wanneer ek daar is. Ek het gewag dat hulle vir my sê ek is nie welkom nie.

Dit was tyd vir die bekendstelling van die dokumentêre rolprent *Miracle Rising* in Londen. Dit is ’n kragtige verhaal oor Suid-Afrika se oorgang na demokrasie tussen 1990 en 1994. Hoewel die mense in onderhoude uitgevra is oor Madiba se rol in hierdie tydvak, was die fokus meestal op Cyril Ramaphosa en Roelf Meyer, wat die onderhandelings vir ’n vreedsame skikking tussen die ANC en die Nasionale Party by die Konvensie vir ’n Demokratiese Suid-Afrika (Kodesa) gelei het. Die produksiemaatskappy het my einde Januarie as lid van die produksiespan Londen toe gevlieg vir die vertoning. Ek het

in daardie stadium lanklaas oorsee gereis en ek was opgewonde oor die geleentheid. Die fliek is goed ontvang en toe ek dit sien, was ek trots op my bydrae. Ek het dit geniet om mense te sien met wie ek kontak verloor het en met wie ek nie meer saamgewerk het nadat ons opgehou reis het nie. Van die beroemdes wat in die fliek hul menings gee, het nie ’n vreeslike indruk op my gemaak nie, maar ek het verstaan die produk was op die breë publiek gemik en groot name en rolprentsterre was die lokaas. Ek het gehou van die feit dat ek op dié manier tot die geskiedenis bygedra het, aangesien ek begrip gehad het vir die probleme waardeur ons tuis op politieke vlak in die gesig gestaar is. Die fliek is ook in Suid-Afrika vertoon en is goed ontvang.

Op 14 Februarie 2013 het die Paralimpiese atleet Oscar Pistorius sy meisie, die model Reeva Steenkamp, doodgeskiet en beweer hy het haar vir ’n indringer aangesien. Die hele land was geskok. Een van ons helde het geval en met hom saam ons hoop en alles wat die nuwe Suid-Afrika beteken het. Die wonderwerk het gestruikel. Ek weet nie hoekom dit so belangrik was nie, maar almal het daardie Valentynsdag ’n groot verlies aangevoel. Mense, veral Suid-Afrikaners, wil altyd ’n held hê. Madiba was elke mens se held en Oscar ook, omdat hy sy gebrek oorkom het en Suid-Afrika se naam hoog gehou het. Mense het hom verafgod. Madiba het ’n mens altyd daarteen gewaarsku om ander mense te verafgod, en dit sluit onsself in. Hy het maar te goed geweet hoe vinnig ’n mens tot ’n val kan kom. Ons het Oscar op ’n hemelhoë voetstuk geplaas, wat beteken hy het verder geval het as wat ons ooit sou kon raai.

In *Conversations with Myself* is ’n brief wat Madiba op 9 Desember 1979 aan Winnie Madikizela-Mandela geskryf het:

> Daar word gesê dat ’n heilige ’n sondaar is wat aanhou probeer om skoon te leef. ’n Mens mag vir ’n driekwart van sy lewe ’n skurk wees en dan tot heilige verklaar word omdat hy die laaste kwart van sy lewe heilig leef. In die regte wêreld is dit nie gode wat ons teëkom nie, maar mense, net soos onsself. Mans en vroue vol teenstrydighede, wat stabiel én onvoorspelbaar kan wees, sterk én swak, beroemd én berug. Mense in wie se bloedstroom die miswurm elke dag in ’n stryd met kragtige insekdoders gewikkel is.

Hy het geglo dat daar goed en sleg in elke mens is en dit het my anders oor almal laat begin dink wanneer iets soos dié gebeur. Ek het verstaan hoeveel Madiba my denke en my persepsies van dinge wat vir ons eenvoudig lyk, verander het.

Op 9 Maart 2013 was Madiba terug in die hospitaal. Mevrou Machel het vir my gesê dit was nie ernstig nie, maar hy is opgeneem vir ’n

eenvoudige mediese prosedure. Dit het my net weer laat besef hoe kwesbaar hy was en elke keer wanneer hy in die hospitaal opgeneem is, is ek daaraan herinner dat my tyd saam met hom baie beperk was.

Na sy ontslag op 22 Maart het ek drie keer probeer om Madiba te besoek. Die eerste keer toe ek by sy huis arriveer, was Makaziwe daar. Sy het in vorige besprekings oor my dit duidelik gestel dat ek nie welkom was om haar pa te sien nie. Ek het nie werk gehad om daar te doen nie. Ek was vasbeslote dat die besluit nie by haar berus nie en ek het my voorgeneem dat ek haar sal probeer vermy, maar ek sou nie wegbly net omdat dit is wat sy wou hê nie. Mum moes weer vir my in die bres tree, want, het sy gesê, sy was bereid om Madiba se besluite te verdedig, of hulle daarvan hou of nie. Sy sou toesien dat sy wense vervul word tot die dag van sy dood. Sy het vir hulle gesê my besoeke maak hom emosioneel stabiel en toe ek haar dit hoor sê, het ek gedink ja, dit maak my ook emosioneel stabiel, al mag dit selfsugtig klink. Ek kon nie anders as om te glo dat 'n mens opgekou en uitgespoeg word wanneer mense nie meer 'n nut vir jou sien nie. Ek het maar al te goed geweet hoe Madiba daaroor voel, maar dit was nie my plek om te oordeel oor wat hy in daardie stadium gevoel het nie. Ek was in twee geskeur tussen baklei en om dinge net oor te laat aan hul eie verloop, en die laaste keuse voel asof dit die les is wat ek daaruit geleer het.

Die tweede keer, omtrent drieuur die middag toe ek hom weer wou besoek, was Makaziwe steeds daar. Teen dié tyd het mevrou Machel na haar kantoor vertrek. Ek het besluit om huis toe te gaan en met mevrou Machel ooreengekom dat ek sesuur die aand weer sou teruggaan. Ek het Madiba twee weke laas gesien en ek het beplan om die daaropvolgende dae by my familie deur te bring en ek wou hom sien voor my vertrek. Toe ek om sesuur by die huis aankom, was Makaziwe nie meer daar nie. Mevrou Machel het met iemand gepraat toe ek daar aankom en omdat ek ook sake gehad het om met haar te bespreek, het ek ingestem om te wag tot sy klaar is.

Dit het vir my gelyk asof die huispersoneel wat aan Makaziwe se kant was vir haar 'n teksboodskap gestuur het of haar gebel het om te sê ek is daar. Sy was gou terug. Op heel geheimsinnige wyse het die huispersoneel almal verdwyn terwyl ek in die kombuis gewag het. Makaziwe het ingekom en die deur agter haar toegemaak. Sy het gesê:

‘O, ek wil nou al lankal met jou oor iets praat. Daar is gerugte dat jy besig is om aan ’n dokumentêre rolprent met die History Channel te werk met die naam *Mandela: The Last Years*. Ek wil vir jou sê, aangesien jy een van die mense is wat Tata die meeste vertrou, sal dit hoogs oneties wees om so iets te doen.’

Wat my nog meer verras het, was dat sy vir die eerste keer in haar lewe erken het dat ek ’n rol in haar pa se lewe speel. Sy het waarskynlik iets gehoor omtrent die dokumentêre rolprent *Miracle Rising* wat glad nie oor Madiba handel nie en die twee sake met mekaar verwar, maar ek het nie die moeite gedoen om haar reg te help nie. My verpligting was teenoor haar pa, net soos wat my vertrouensverhouding met hom was. Ek was verplig om sy waardigheid en integriteit te beskerm, en ook dié van sy vrou, en dit was hoe ver dit gestrek het. Mense mag dan vra hoekom praat ek nou daaroor? Maar ek voel dis nou anders, ek skend nie sy waardigheid nie. Hierdie is nie ’n verslag oor sy mediese toestand of hoe siekte en lyding hom geraak het nie. Daar is baie dinge waaroor ek nooit sal praat of skryf nie. My verhouding was met Madiba, nie met die familie of enigiemand anders nie.

Die gesprek het vuriger geword en uiteindelik het mevrou Machel my laat roep. Ek is deur die klok gered, het ek gedink, anders sou ek dinge gesê het wat ek later sou berou. Ek het ’n kort gesprek met haar gevoer sonder dat ek Madiba gesien het, aangesien Makaziwe toe reeds boontoe is om by haar pa te wees en ek het geweet sy sou my uitjaag. Ek was diep teleurgesteld omdat ek hom nie kon sien nie, maar kwaad genoeg om te besef dat dit nie die beste tyd sou wees om aan te hou probeer nie. Die week daarna het ek teruggekom en hom wel gesien. Sy gesig het opgehelder toe hy my sien en hy het uitgeroep: ‘O, Zeldina, jy is hier.’

Ek het geantwoord: ‘Ja, Khulu, ek is. Hoe gaan dit?’

Hy het met sy duim gewys dit gaan goed en toe vra hy: ‘Hoe gaan dit met jou ouers?’ Ek was so diep geraak. Hy het nie meer baie gesê nie. Hierdie was weer die strekking van ons hele gesprek daardie dag, maar hy het nog belangstellend oor my ouers navraag gedoen. Hoe onverklaarbaar het hierdie man my lewe verander, my denke en, nog belangriker, my hart. Ek het ’n rukkie by hom gesit en sy hand vasgehou en toe hy aan die slaap raak, het ek uitgegaan.

’n Paar dae later was daar nuusberigte dat Zenani en Makaziwe die aanstelling van Madiba se jare lange vriend advokaat George Bizos, sy prokureur, Bally Chuene, en sy kameraad minister Tokyo Sexwale in die trust wat die verkope van kunswerke uit die *Hands and Art*-projek administreer, sou teenstaan. Madiba het hierdie trustees aangestel om sake namens hom te behartig. Dit sou ’n lelike geveg word. Die nuus het my diep ontstel en ek was onder die indruk dat die saak ’n hele paar maande vroeër afgehandel is. Aangesien hierdie persoonlike sake my nooit gepla het nie, het ek nooit die moeite gedoen om daaroor navraag te doen nie. Beledigings en teenbeskuldigings het in die media gevolg. Elke party het inligting van hul eie bronne aan die media uitgereik en op die mees onwaardige manier denkbaar na advokaat Bizos, een van Madiba se oudste vriende, gekap. Waarop dit neergekom het, was dat Zenani en Makaziwe hul pa se besluite wou bevraagteken. Hulle het baie goed geweet hy was nie meer in ’n posisie waarin hy homself of sy besluite kon verdedig nie. En dit was ’n gepaste tyd vir hulle om hierdie besluite teen te staan, omdat hulle geweet het Madiba se mening tel nie meer nie.

Ek was nie van plan om nou by hul private sake in te meng nie, maar ek het met die trustees se prokureur ooreengekom dat ek hulle sou verdedig indien ek gevra sou word om dit te doen. Die motief vir my besluit was eenvoudig. Indien Madiba sy familie wou aanstel om sy sake te behartig, sou hy dit gedoen het toe hy nog kon, en ek was gewillig om sy besluite met die feite tot my beskikking te verdedig. Dieselfde het gegeld vir die aanstelling van personeel en mense in beheer van sy liefdadighede, en sy prokureurs kon daarvan getuig.

In die prokureurs se beëdigde verklaring het dit aan die lig gekom dat Zezani Dlamini en Makaziwe Mandela inderdaad teen hulle pa se wense ingegaan het. Die prokureur het as bewys hiervan notules ingedien van vergaderings wat ons almal baie goed onthou het en waar Madiba sy wense duidelik uiteengesit het. Die saak is teruggetrek.

Ek moes myself daaraan herinner dat dit nie my stryd was om te stry nie. Ek moes daarop fokus om seker te maak mevrou Machel het die ondersteuning wat sy nodig gehad het en dat ek nou en dan vir Madiba ’n drukkie kon gee en sy hand kon vashou. Zoleka, een van Madiba se kleindogters, was dikwels by hom wanneer ek hom besoek

het. Sy was die ma van Zenani junior, wat in 2010 kort voor die Wêreldbeker-sokkertoernooi in ’n motorongeluk dood is. Zoleka is nie deur my teenwoordigheid bedreig nie en was gemaklik met my wat by haar oupa sit. Sy het regtig moeite gedoen om feitlik elke dag tyd saam met hom deur te bring en ek kon sien hy geniet dit.

Op 27 Maart 2013 moes Madiba weer in die hospitaal opgeneem word. Hy het weer longontsteking gehad. ’n Paar dae voordat ek die huis besoek het, het ’n lid van die huispersoneel baie swaar griep gehad terwyl ek daar was. Toe ek loop het ek my kop geskud. Ek kon dit nie glo nie. En nou was hy terug in die hospitaal met longontsteking. Ons het besoeke aan hom probeer beperk in opdrag van die mediese personeel wat verduidelik het dat sy immuunstelsel kwesbaar was. Op sy ouderdom was hy baie meer vatbaar vir kieme. En tog is mense in sy eie huishouding toegelaat om te werk al was hulle ook siek. Wat het hulle daar gemaak as hulle siek was? ’n Mens moes net weet wanneer om die handdoek in te gooi, nie omdat jy wou nie, maar omdat jy moes.

En weer het die wêreld asem opgehou. Hierdie was van die moeilikste tye wat ek nog ooit beleef het. Ek het besef dis goed as ’n mens nie weet wat vir jou voorlê nie, anders sou jy baie gou moed opgee. Wat ek ook al gedink het die ergste was wat ek nog beleef het, was hierdie verreweg die stresvolste tyd met die meeste angstigheid en onsekerheid. Ek was desperaat om na die hospitaal te gaan, maar ek het besef ek moet wegbly terwyl Makaziwe daar was. Ek wou Madiba ’n struweling spaar en ek was eenvoudig gewillig om deur mevrou Machel en Josina gelei te word oor die tye wanneer ek Madiba kon besoek. Op die dag waarop hulle ingestem het, het Josina my met ’n motor daarheen geneem. Ons het gesien die media kampeer buite die hospitaal en ons het gevrees dat hulle ons al twee op kamera sou betrap, soos in 2011 toe ons saam in die media verskyn het. Ek was bang dat ek weer die woede van sekere lede van sy familie op die lyf sou loop. Voor ons vertrek het ons ooreengekom dat ek op die agtersitplek sou wegkruip om te verhinder dat enigiemand my sien. Ondanks die spanning en stres oor Madiba het ons ’n bietjie verligting gevind toe ons gelag het oor die feit dat ek agter op die sitplek lê. Ek het gevoel soos ’n spioen in die Koue Oorlog wat van Oos- na Wes-Berlyn vervoer word. Madiba was elf aande in die hospitaal en is toe

teruggeskuif Johannesburg toe.

Toe dit beter gegaan het met hom, het ek en mevrou Machel beplan om te reël dat 'n paar van sy oudkollegas en vriende hom nou en dan besoek. Weke tevore wou die ANC se uitvoerende komitee hom besoek. Op die dag toe ek hulle gebel het om hulle te vra om hom te besoek, was daar 'n krisis waarna hulle moes omsien en hulle wou die besoek uitstel. Ek het geantwoord dat hulle vir ons moet sê wanneer dit hulle sou pas en ons het hulle aangemoedig om hom te besoek. Maar toe het Madiba siek geword en 'n hele paar weke het verbygegaan sonder dat ons of hulle die saak opgevolg het.

Vroeg in 2013 het doktor Mamphela Ramphele aangekondig dat sy 'n nuwe politieke party stig wat in die algemene verkiesing van 2014 sou meeding. Die enigste groot party wat die regerende ANC teenstaan was die Demokratiese Alliansie, 'n party wat steeds grotendeels gesien is as een wat deur wit mense oorheers word, al is die DA baie meer liberaal as die ou Nasionale Party. Doktor Ramphele is 'n akademikus wat baie respek in Suid-Afrika afdwing asook 'n voormalige aktivis teen apartheid en 'n vooraanstaande sakevrou. Sy was ook sedert die ontstaan daarvan 'n trustee van die Nelson Mandela-stigting. Baie mense het haar aankondiging verwelkom, maar haar party, Agang SA, het gelyk of dit vinnig momentum verloor. Doktor Ramphele was die eerste mens wat Madiba raad gegee het oor sy gesondheid na sy vrylating in 1990. Sy het hom aan die kardioloog voorgestel wat hom baie jare lank behandel het totdat die weermag se mediese span by private spesialiste oorgeneem het. Doktor Ramphele was dus 'n ou vriendin van Madiba en 'n goeie vriendin van mevrou Machel. Sy het mevrou Machel op 'n spesifieke dag besoek toe dit goed genoeg met Madiba gegaan het dat hy onder in die sitkamer kon sit. Sy was ontsteld oor sy agteruitgang, aangesien sy hom vir 'n lang ruk nie gesien het nie. Haar besoek was kort, maar sy het toe die fout gemaak om in 'n radio-onderhoud te sê dat sy hom gesien het.

'n Week tevore het die Demokratiese Alliansie sy verkiesingsveldtog met die naam 'Ken jou DA' geloods. Deel van die veldtog was om die publiek oor die DA se beleid in te lig en hulle het 'n foto van Madiba saam met die afgestorwe mevrou Helen Suzman gebruik waar sy hom omhels. Dit het die ANC senuweeagtig gemaak en hulle het na die DA gekap omdat hulle 'n foto van Madiba in hul verkiesingsveldtog

gebruik het. Die DA se veldtog en doktor Ramphele se besoek het die ANC onnodig ongemaklik gemaak. Niemand kon ooit die feit bevraagteken dat Madiba lewenslank tot die ANC verbind was nie, en tog het hierdie interaksies die ANC laat voel die party word uitgedaag oor sy 'eienaarskap' van Madiba.

Eerwaarde Jesse Jackson was in Suid-Afrika om 'n nasionale toekenning van president Zuma te ontvang vir sy bydrae tot die vryheidstryd in Suid-Afrika. Eerwaarde Jackson wou Madiba sien en iemand van die presidensie het my genader en gesê die president wou weet of 'n besoek aan Madiba moontlik was. Madiba was regtig nie gesond genoeg om besoekers te ontvang nie, en veral nie besoekers met wie hy nie goed vertroud was nie. Ek het dit aan die persoon van die presidensie verduidelik en hy het geantwoord dat hy verstaan en die boodskap aan die president en eerwaarde Jackson sou oordra.

Een van die mense op die lys wat Madiba wou besoek so gou as wat hy weer beter voel, was adjunkpresident Kgalema Motlanthe, wat maande lank probeer het en gevra het om Madiba te sien. Hy het meegeding om die presidentskap van die ANC by die party se nasionale konferensie in 2012 en verloor. Hy is toe deur die party kantlyn toe geskuif en dit was duidelik dat sy veldtog teen president Zuma hom ongewild gemaak het. Madiba het baie van Kgalema gehou en ek en mevrou Machel het die moontlikheid van 'n besoek bespreek. Op 'n Vrydagaand het ek Kgalema se assistent gebel om te sê ons probeer om iets vir die volgende week te reël, mits dit goed genoeg met Madiba gaan. Ek het vir hom gesê om nie vir enigiemand van ons gesprek te vertel nie.

Aangesien die stigting my kontrak verander het en omdat ek net deeltyds vir hulle gewerk het, was daar dae wat ek nie Johannesburg toe gegaan het nie, wat ek nie werk gehad het om te doen nie of besluit het om van die huis af te werk. Daardie Maandag was ek met iets anders besig en die grootste deel van die dag op my motorfiets. Ek het nie gekyk wat op Twitter aangaan nie en was feitlik die hele dag glad nie aanlyn nie.

Terwyl ek weg was, het 'n ANC-afvaardiging Madiba besoek en wat vreemd was, was dat hulle daarop aangedring het dat die besoek verfilm word as 'n soort 'bewys' dat Madiba leef en dat dit goed gaan met hom. Die plan het geboemerang. Madiba het allermins gesond

gelyk en het ook nie bly gelyk oor die besoek nie.

Die aand toe ek terug was in Johannesburg, het ek gekyk wat op Twitter aangaan en gesien die publiek was woedend oor die beeldmateriaal van Madiba wat daardie aand op die nuus verskyn het. Ek het niks daarvan geweet nie. Ek het dit op YouTube gevind en ek is gewalg deur wat ek gesien het. Madiba was duidelik ongelukkig. Daar was totale chaos in sy sitkamer en omdat dit ’n besoek van president Zuma en senior lede van die ANC was, is flitsfotografie toegelaat, iets wat elke Suid-Afrikaner geweet het verbode was as gevolg van die sensitiwiteit van Madiba se oë. In die beeldmateriaal lyk Madiba teruggetrokke omdat hy oorweldig was. Dit was vir my duidelik uit wat ek kon sien dat daar geen beheer was nie. Selfs die mediese personeel wat vir sy gesondheid verantwoordelik was, generaal Dabula en geneesheer-generaal Ramlakan, het toegelaat dat daar foto’s van hulle geneem word terwyl hulle Madiba se oë moes beskerm en na sy welstand moes omsien. Ek was ontsteld. Is dít nou die plek wat ons bereik het? Dit was soos ’n dieretuin en Madiba was in ’n hok vir die vermaak van toeriste. Hy het hulpeloos gelyk. Mevrou Machel het vergaderings by die stigting bygewoon, letterlik twee minute van die huis af, en sy is nie eens van die besoek in kennis gestel nie.

Hulle het vir my niks gesê nie, waarskynlik omdat hulle geweet het ek sou nie sulke drama toelaat nie. Mense het my gehaat omdat ek op orde aangedring het en vir hulle gesê het wat by Madiba toelaatbaar was en wat nie, en dit was duidelik hoekom. Wanneer ek nie daar was nie, was dit wat hulle gedoen het. ’n Oorlog het op Twitter uitgebreek en joernaliste het gevra waar ek was. Ek moes letterlik op my hande sit om te keer dat ek antwoord. Toe ek die volgende dag by die stigting opdaag en die destydse uitvoerende hoof, Achmat Dangor, sy walging oor die beeldmateriaal uitgespreek het, het ek gesê: ‘Wel, dis al wat hulle wou gehad het, is dit nie?’ Is dit nie hoekom mense daarop begin aandring het dat hy nie meer ’n sekretaresse benodig nie? As ek daar was, sou ek nie toegelaat het dat hy so weerloos en bleek voor die kameras verskyn het nie. Dit is nie net ek wat so gevoel het nie. Die publiek en familie was woedend vir die ANC.

In die daaropvolgende weke het dit vir my makliker geword om Madiba te sien. Die familie het nie meer so oor hom gewaak nie en ek

kon hom meer vrylik besoek. Ek het nooit op enige dag geweet of dit die laaste keer sou wees dat ek hom sien nie.

Op 8 Junie 2013 was Madiba terug in die hospitaal en die presidensie het aangekondig dat sy toestand ernstig maar stabiel was. Dit was ’n herhalende longinfeksie. Ons was baie angstig en het geweet dat hy uiters ernstig siek was. Twee dae na sy opname het ek op die agtersitplek van Josina se motor by die hospitaal ingeglip. Hy was baie duidelik siek en swak, maar hy het sy oë oopgemaak en geglimlag.

Dit was eers tóé dat ek gehoor het van die gebeure van die aand waarop hy in die hospitaal opgeneem is. Iemand, dit kon mediese personeel of veiligheidspersoneel gewees het, het besluit om hom in ’n ongemerkte militêre mediese voertuig hospitaal toe te neem sodat die publiek nie agterdogtig raak nie. My eerste vraag was: ‘Wie, watter publiek, hou Nelson Mandela drieuur in die oggend dop?’ Halfpad hospitaal toe het die ongemerkte voertuig onklaar geraak. Hulp was veertig minute later op die toneel. Ek het eers gedink dit was ’n grap. Hoe kan Nelson Mandela, dodelik siek, drieuur in die oggend in die middel van die winter veertig minute lank langs ’n hoofweg wag? Hoe gebeur so iets? Dis ’n goeie ding dat iemand my nie vroeër laat weet het nie. Ek dink dit sou my oor die afgrond gedryf het. Ek is op elke moontlike manier magteloos gelaat. Ontwapen. Ek het geen invloed of mag gehad om hierdie dinge te bevraagteken nie. En ek het gevoel asof ek Madiba en mevrou Machel versaak het. My hart het vir hulle gebloei. Hoe bang moes Madiba nie gewees het nie? En hoe bang, hulpeloos en gespanne moes mevrou Machel nie gewees het nie? Toe ek haar sien was sy duidelik getraumatiseer. Hoe het dinge so ver gegaan? Hoe kon hierdie dinge met Nelson Mandela, die mees geliefde persoon in die wêreld, gebeur? En die feit dat hy steeds geleef het, kon net as ’n wonderwerk beskryf word.

Die media het spoedig weer buite die hospitaal begin kampeer en joernaliste het van oral oor die wêreld ingevlieg. Miljoene dollars is bestee aan televisievoertuie vir buite-uitsendings en die hele wêreld het met ingehoue asem gekyk. Binne het die vegter stadig sy pad teruggevind. Party lede van die publiek het gereken dat dit tyd was vir ons om hom te laat gaan. Hou op om vir sy herstel te bid, het party gesê. Wat hulle nie besef het nie, was dat die hardkoppige

vryheidsvegter self sou besluit wanneer genoeg uiteindelik genoeg was. Ek het meer as twaalf uur per dag gewerk om mense van oor die wêreld heen se vrae te beantwoord en bevestiging te gee van wat die president gesê het: hy was kritiek maar stabiel. Ek het eenvoudig bevestig wat die president gesê het en was vaag met my antwoorde, maar mense was angstig. Josina en ek het voortdurend gesprekke gevoer waardeur ons mekaar ondersteun het. Ek het geweet as ’n mens nie die angstigheid verlig nie, sou dit ook ’n uitwerking op die familie hê en uiteindelik sou Madiba dit ook aanvoel.

Tydens een van haar besoeke aan die hospitaal het Madiba se dogter Zindzi vir Josina gevra of ek daar was. Zindzi het verduidelik dat sy gevoel het ek behoort ’n geleentheid te kry om haar pa te besoek, waarop Josina geantwoord het dat ek ’n paar dae tevore daar was. Zindzi het geantwoord: ‘Dan kan ek rus.’ Ek was diep ontroer toe ek hoor iemand anders as die Machels het na my omgesien en ek was dankbaar. Die dag na my besoek is die veiligheidsmaatreëls by die hospitaal verskerp. Ek en Josina het gelag toe ek vir haar sê ek dink hulle het daarop besluit omdat ek op haar motor se agtersitplek ingeglip het. Ek het toe vir haar gesê ek het myself oortuig dat alles nie oor my kan gaan nie. Te midde van die angstigheid het hierdie ongelooflike dinge ons ten minste laat lag. ’n Verslag het later gelui dat die verskerpte veiligheidsmaatreëls daarop gemik was om joernaliste uit te hou. Ek is bly dit was nie oor my nie.

Die laaste keer wat ek Madiba lewend gesien het, was op 11 Julie 2013, die aand voor ek sou vertrek op my jaarlikse motorfietsrit deur die land, Ek het Bikers for Mandela Day begin om my deel vir Mandela-dag by te dra. Ek het die hospitaal saam met Malenga Machel, mevrou Machel se seun, binnegestap. Ons het die agterste ingang gebruik sodat die media ons nie sou sien nie. Madiba was steeds baie siek. Ek het Malenga kans gegee om tyd saam met Madiba en sy ma deur te bring en daarna het hulle my ingeroep. Madiba kon nog steeds sy oë oopmaak en emosie wys, maar dan het hy baie vinnig weer ingesluimer. Ek het gebewe terwyl ek langs sy bed staan, geskok om hom in hierdie toestand te sien. Ek kon nie sy hande sien nie. Ek wou sy hand aanraak, maar ek kon dit nie vind nie. Ek was hulpeloos en verlam. Mevrou Machel het vir hom gesê ek is daar, maar sy oë het toe gebly. Sy het toe vir my geknik om te wys dat alles in orde was en

dat ek met hom kon begin praat.

Ek het geweet ek moet vrolik klink en nie hartseer nie en het gesê: 'Hallo, Khulu, dis Zeldina. Ek is hier om by u te kuier.' En daar kom dit toe. Hy het sy oë oopgemaak, gevolg deur die grootste, helderste glimlag, en hy het vir my gekyk en sy oë op my gevestig. 'Hoe gaan dit, Khulu? U lyk goed,' het ek gesê, al het hy nie goed gelyk nie. 'Ek mis u, Khulu,' het ek gesê en hy het aangehou glimlag. Mum en Malenga het my geterg en gesê Madiba het vir niemand anders só 'n groot glimlag gegee nie. Toe het hy ingesluimer en sy oë toegemaak. Ek het 'n paar minute lank daar gestaan. Mum en Malenga het na die ander kant van die kamer beweeg en Mum het gesê ek kon met hom praat as ek wou. Ek het weer gesê wat gesê moes word. Ek het myself reggeruk en vir hom gesê ek gaan die volgende dag op die motorfietsrit en hom herinner aan sy kommentaar oor my eerste rit in 2010. 'Hoekom doen jy dit?' het hy gevra, en ek het geantwoord: 'Vir u, Khulu.' Ek was weer op pad, vir hom. Dit was vir my bitter swaar om daardie aand van hom weg te gaan, maar die glimlag was net wat nodig was om my aan die gang te hou. Ek het nie geweet dat dit die laaste keer sou wees dat ek hom sien nie.

Na my terugkeer Johannesburg toe na die rit het ek 'n paar keer probeer om hom te gaan sien, maar elke keer wanneer ek Mum gevra het, was daar iets wat 'n besoek verhinder het. Ek het twee keer teruggegaan hospitaal toe om Mum oor ander sake te sien, maar ek kon Madiba nie besoek nie.

Op 15 Junie het 'n artikel op die voorblad van die *Saturday Star* verskyn wat die volgende dag in *Rapport* herhaal is. Shaun van Heerden, 'n vertroude lyfwag en vriend van langer as tien jaar, het geknak. Hy is 'n tweede keer op verpligte verlof geplaas na beskuldigings dat hy inligting aan die media uitgelek het oor waar Madiba hom bevind het toe hy in die hospitaal opgeneem is. In die artikel praat hy oor die voorval tydens die Wêreldbeker-sokkertoernooi in 2010 en die weermag se mediese personeel wat ons wêreld met 'n ystervuis regeer het. Ek het Shaun jammer gekry. Hy was die een wat my gehelp het om Madiba te sien wanneer ek ook al by die huis opgedaag het en mevrou Machel nie daar was om my deur die versperrings te help wat die familie daar geplaas het nie. Ek het nie geweet hoe ek sonder Shaun oor die weg sou kom nie.

’n Paar dae later het die storie oor die voertuig wat onklaar geraak het terwyl Madiba op pad hospitaal toe was, hoofopskrifte in die koerante wêreldwyd gehaal nadat dit aan die pers gelek is. Koerante het mevrou Machel as ‘rasend’ beskryf tydens hierdie gebeure. Die volgende dag het Makaziwe die hospitaal binnegekom en mevrou Machel ‘Miss Frantic’ genoem. Mum was seergemaak en emosioneel verpletter. Ek en Josina het haar aanhoudend probeer sterk hou met ons ondersteuning. Josina het haar ma gereeld gaan ondersteun wanneer ek nie kon nie. Ek het Prof gemis. Hy sou daar gewees het om ons te help en leiding te gee. Sy afsterwe het ’n leemte gelaat wat baie moeilik is om in woorde te beskryf.

In die week voordat Madiba in die hospitaal opgeneem is, het ’n goeie vriend van my wat by die Suid-Afrikaanse Brouerye werk my laat weet dat hulle ons ou familiehuishoudster, Jogabeth, opgespoor het. Sy was al die jare in my gedagtes en ek het haar ’n paar keer probeer soek, maar die soektog dan laat vaar wanneer ek my teen ’n klipmuur vasgeloop het. Jogabeth se man, Esau, was op pensioen van die SAB en deur net sy naam te noem en waar hy hom in die 1980’s bevind het, het hulle hom vir my opgespoor. Ek het dadelik vir my ma en broer teksboodskappe gestuur en een aand het ons almal vir Jogabeth en Esau gebel. Ons was oorstelp van blydskap omdat ons hulle in die hande kon kry. Ons het ’n groot samekoms beplan, maar toe het Madiba siek geword en ons moes dit uitstel. My hart was oorstelp en my oë vol trane toe Jogabeth sê: ‘Ek het jou al hierdie jare op televisie gesien en gedink my Zellie het grootgeword, maar hoe sal ek haar weer in die hande kry?’ Ek was diep ontroer deur die gevoel van samehorigheid. Ek hoop ek kan hulle binnekort ontmoet en ek wil kyk of daar enigiets is wat ek vir hulle kan doen in hul bejaardheid. Daar was ’n tyd toe sy haar lewe aan my gewy het. Nou is dit tyd om dieselfde guns aan haar te bewys.

Madiba het nooit opgehou om ons te verstom nie. Selfs sy lang siekte het ons en die wêreld ’n kans gegee om voor te berei vir ’n lewe sonder hom. Dit was vir ons almal moeilik. Ons was emosioneel uitgeput. Ek sou gereeld snags oor hom droom, soms goeie drome en soms nagmerries. Ek het elke oggend wakker geword en met ’n skok besef hy is nog steeds siek. Ek het senuweeagtig my hand uitgereik na

my selfoon om te kyk of daar enige nuus of boodskappe oor hom in die nag was. Ek was onophoudelik bekommerd oor hom. Ek sou kortstondig soos altyd aangaan met die lewe, maar dan sou die realiteit van die oomblik my terugruk na die nimmereindigende wagsaal waarin ons almal ons bevind het. Ek het nutteloos en waardeloos begin voel. My werk was nie meer voltyds nie en tyd het my soos 'n skip in 'n woeste storm behandel. Emosioneel was elke dag 'n wipplank. Ek is gefrustreer en seergemaak deur my onvermoë om Madiba te sien of na hom uit te reik. Die drome het duideliker geword en in die oggend moes ek myself oortuig dat dit net 'n droom was. Ek het die drome meer gereeld ervaar soos ek myself gereed gemaak het om die laaste stappie weg van Madiba te neem.

Wat my bekommer het en my wakker gehou het, was die gedagte of daar ooit 'n oomblik was wanneer hy bewustelik gedink het: 'Hoekom was Zeldina nie hier nie?' Ek krimp ineen wanneer ek nadink oor die feit dat hy teen die einde miskien gedink het ek het nie my belofte nagekom nie. Het hy dalk gedink ek het hom afgeskeep en hom versaak? En nou, negentien jaar later, het ek daarna verlang om my wit hand teen sy donker vel te sit, om die vel aan te raak wat ek grootgemaak is om te glo nie so goed soos myne was nie. Tog was dit daardie donker vel wat betekenis aan my lewe gegee het. Op die ouderdom van drie-en-veertig het my hele wese daarna gesmag om nog een keer aan sy hand te vat om die rimpels om sy kneukels te voel en om te sien hoe sy glimlag lig aan die vertrek verleen wanneer ek sê: 'Toemaar, Khulu, ek het u nie verlaat nie.'

# 13

# *Tot weersiens Khulu!*

There is a scene in the movie Long Walk to Freedom where the character of Nelson Mandela slowly walks up a hill in Qunu. His back is towards the camera, as he walks away. The light is gentle, his familiar gait meandering up a gentle slope. I knew it wasn't him. It was Idris Elba, a British actor, but the image was so powerful, so evocative, so gutwretching that I burst into tears in the cinema. The tears came and came, over and over and in a way I have never experienced before. They just pumped from my eyes uncontrollably and streamed down my cheeks. It didn't help that I tried to stop it. That night when I first saw Long Walk to Freedom at its premiere in South Africa I also cried myself to sleep, something I had never done in forty-three years. It was like a pre-mourning. I knew Madiba had almost gone. That he was in pain. But this re-enactment of his life pierced through all that and reminded me about him so much.

Madiba never got to see the movie. It was released in November 2013 when he was near the end. It was a story he had given his blessing to almost two decades earlier. The producer, Anant Singh, bought the rights to Madiba's life story and it had taken twenty years for it to come to the big screen, just in time for us to be reminded of his story.

Besides reminding us of Madiba's sacrifices, the movie also reminded me of a younger, fitter Nelson Mandela. His body was so broken, so damaged and deteriorated now but in the movie he was strong, robust, vibrant. He loved to dance, not that shuffle of his later years when his knees had given out, but the jazzy bop of the 1950s. Madiba used to tell us how he went dancing in Sophiatown and through the movie I could now visualize such stories. We would often

sit during lunch or dinner on foreign travels, often just the two of us, and he would eagerly offer the details of his early life and he had the perfect audience in me. I had never had a problem allowing my imagination to run with a story and I would question him about his looks, his posture, his dress code, whether he charmed girls and what the dancing was like. He was amused by my directness and I often asked: 'Did women just fall over their feet to dance with you?' and he would laugh in a somewhat shy way and boast with a 'Yes of course!', upon which I would burst out laughing.

I had stopped seeing Madiba a few months before. Mrs Machel called me to the house one day to have tea, after Madiba had been discharged, although he was still considered critical but stable. She said that she knew how much I loved Madiba and that she didn't think it was advisable for me to see his deterioration knowing how I felt about him. At first I had suspected that the family told her to tell me that I was no longer able to see him, but after thinking about it I was happy that it happened. I didn't want to see him in a powerless state. I didn't want to lose control over my emotions in his presence. It was only after his death that I learned that indeed I had been banned from seeing him.

I was constantly battling in my mind, trying to understand why he didn't let go and whether he was able to let go himself. It haunts you. It eats you daily, piece by piece, not knowing and not understanding what was happening to him.

At times I wondered, like many South Africans, whether he was being kept alive artificially. But Mrs Machel and Josina told me there was a still a spark there, that he occasionally held someone's hand or managed to open his eyes. But by November even that didn't happen. He was slipping away, despite an overwhelming effort by the doctors to keep him alive.

His doctors thought it was amazing that he had such strength even when he was so weak. I often wondered – was he now becoming afraid of dying? He was often flippant about death, saying things like 'when you're gone your body is dead'. People raised the issues around his ancestors not having called upon him yet and I wondered whether he was aware of these issues. He was respectful of tradition but not overly obsessed with it.

As the days passed, I was permanently on standby, anxious, waiting for an update on his health. You start living in a permanent state of limbo. I communicated with Mrs Machel and Josina by text

and messaging because we were worried. Sometimes I met them trying to resume duties as normal and I would not often ask too many questions but just ‘Is he OK?’, ‘Mum, do you think he is free of pain?’ or ‘Mum, do you think he is aware of what is happening?’ I was also trying to be one less person asking after him and, rather, showing my support to him, through supporting her. He had after all told me the first day I met her in Paris back in 1996 that I had to look after her and not lose sight of her at any given point. I was still doing just that.

And then the message that I knew was inevitable. On 3 December Mum and Josina told me that Madiba’s condition was deteriorating. This seemed like the beginning of the end.

I saw Josina on Thursday, 5 December at the Foundation. She looked exhausted.

Early evening on Thursday, 5 December Josina phoned me with instructions from Mrs Machel. I had to inform some of Madiba’s closest friends that things were turning for the worse. It was so hard. So brutally frank. It took me hours to get hold of everyone on my list. They included people like Archbishop Emeritus Desmond Tutu, Ahmed Kathrada, Thabo Mbeki, George Bizos and others close to Madiba but who were outside government structures and who would not normally be informed in such instances. I was strong when I started making the calls but their reaction, a mixture of pain, shock and disbelief destroyed the strong spirit with which I started off. After each call I composed myself and repeated Madiba’s quote: ‘It always seems impossible until it is done’, and I would call the next person.

Later in the evening two helicopters flew dangerously low over my house. As I lived halfway between Pretoria, the base where military helicopters were stationed, and Johannesburg, where Madiba’s house was, the helicopters had to fly over the area where I lived. Was the military preparing for the worst? Or had it happened? If it was the military it meant that it had happened. There were two issues to consider: firstly they probably became involved at that point from a protocol point of view, and secondly I thought that they perhaps feared the much speculated uhuru or ‘night of the long knives’ when, it was said, blacks would kill whites the night after Madiba died. It was only the extremists that participated in this kind of talk and I knew by now that South Africa was stronger and more capable as a nation of dealing with what we all feared, black and white: Madiba’s death.

And then it was done. I just knew he was gone. I didn’t have to

ask. I was numb for a few minutes and then I jumped up from my chair at the kitchen table thinking it would stop me from becoming hysterical. I went outside and sat quietly alone in the hot summer night just thinking, praying and trying to internalize what had just happened. I was alone at home and my first instinct was that I had to pray, light candles and then get to bed as soon as possible. I knew what lay ahead. My phone started going crazy. I didn't answer anyone and rumours were running. About two hours later I started receiving messages from as far away as Los Angeles: 'Is Madiba OK?' I knew that if I answered one message then it would spread like a velt fire. I also did not want to lie.

My phone didn't stop ringing and I decided to put it on silent, took two sleeping pills and went to bed. I knew that the President had to make an official announcement but I had no idea when that would be done. I told the CEO of the Nelson Mandela Foundation, Sello Hatang, that I needed to meet him at the office at 6 a.m. the following morning. He agreed and off I went to bed.

I sent a message to my brother and his partner Rick, asking them to collect my dogs early the next morning. I said: 'Please don't ask any questions, just fetch Winston and Indira as early as possible.' They would need to be cared for and I knew I would not be at home much over the next couple of days.

On 6 December 2013 I awoke just after 4 a.m. I had twenty-eight missed calls and literally hundreds of emails, texts and messages already. I showered and when I went downstairs to have coffee I sat reading through some of the messages. The world had woken me to my worst nightmare. Madiba was gone. The President made the announcement during the midnight hours and to this day I have not seen the footage of the announcement.

I called my parents before 6 a.m. They had both heard already. They sleep with the radio on in their room and when the usual music on the radio was interrupted by an announcement by the President my dad woke my mom to tell her. My dad, the man who warned me about the terrorist's release back in 1990, wept like a child for Madiba and spent the entire night watching events unfold on TV. When I heard the sadness of their voices over the telephone I broke down for the first time.

I rushed to the office and found some of my colleagues there already. Everybody was emotional but we composed ourselves, like soldiers moving into total operational mode, knowing that we had to

het die protokolbeampte en die polisie by die deur van die ministeriële suite aangespreek en gesê Madiba se vriende moet toegang tot ’n ordentlike suite kry. Sy het my frustrasie gedeel en gedink dis onaanvaarbaar dat mense met soveel minagting behandel word. Sy het ’n protokolpersoon aan my afgestaan en een van ons vriende het hulle gaan haal.

Madiba het geleenthede verpes waar eindelose toesprake gelewer is. Hy het dit gehaat dat mense hom ure lank besing. Hy het gesê as iemand een keer iets goeds van jou gesê het, was dit genoeg. Hierdie was allermins die viering van sy lewe waarop hy gehoop het. Dit was nie ’n openbare vakansiedag nie en die stadion, wat negentigduisend mense kon huisves, was nie eens half vol nie. Dit was ’n verleentheid. Mense moes tyd by die werk afneem om die gedenkdiens by te woon en aangesien dit kort voor Kersfees was, was daar vir baie mense dalk nie verlof beskikbaar nie.

Josina en Malenga Machel, mevrou Machel se kinders, Madiba se stiefkinders, is ook opsy geskuif. Hulle was saam met ons en die res van die Machel-gesin in die ministeriële suite. Halfpad deur die program het iemand daar aangekom en aangekondig dat daar vir hulle voorsiening gemaak is op die veld saam met die res van die familie, maar ons het hulle gekeer om te verhinder dat hulle hulself verneder deurdat hulle eers in aanmerking gekom het nadat daar na al die ander mense omgesien is. Madiba het meer tyd saam met hierdie twee jong mense deurgebring as met enigeen van sy eie bloed. Hulle het hom laat glimlag en tog is hulle sonder enige waardigheid behandel.

Oudpresident Clinton het my na die presidensiële suite geroep omdat hy, Hillary en hul dogter, Chelsea, my wou groet. JD, die oudpresident se privaat sekretaris, het my kom haal en toe ek hulle sien het ek amper ineengestort. Dit was soos om my ouers en familie te sien. Ek het oor die voorafgaande negentien jaar baie tyd saam met hulle deurgebring en hulle het die feit waardeer dat ek so lief was vir Madiba, en ek het geweet hoe lief hy vir hulle was. Hulle het die pyn wat ons almal aangevoel het, gedeel. Hulle het regtig ’n diep liefde vir hom gehad, bo en behalwe professionele bewondering. Toe ek hulle sien, het ek geweet my verlies is hulle s’n ook. Dit maak nie saak hoeveel tyd jy saam met Madiba deurgebring het nie, jou verhouding is bepaal deur hoe jy in jou hart teenoor hom gevoel het en die

Clintons het dit verstaan.

President Obama het na ons mening ’n Martin Luther King-oomblik beleef en ’n toespraak gelewer wat in die toekoms as een van sy beste onthou sal word. Maar daar was te veel toesprake en dit was nie ’n viering van Madiba se lewe soos wat ons gehoop het dit sou wees nie. Dit het ure lank voortgesloer en daar is min gesing en gedans, iets wat Madiba sou verkies het. Dit het maar net weer gewys hoe swak party van sy eie mense Madiba verstaan het. Dat hulle dit so verkeerd kon benader!

Tot groot verleentheid het president Zuma se landgenote hom uitgejou elke keer wanneer sy naam genoem is of wanneer sy gesig op een van die groot skerms in die stadion verskyn het. Ek was glad nie verras nie. Dit was dieselfde oneerbiedigheid wat Jacob Zuma nagelaat het om te veroordeel tydens die verkragtingsaak teen hom, toe ongedissiplineerde jongmense van die ANC T-hemde met die destydse president, Thabo Mbeki, se afbeelding daarop aan die brand gesteek het. Dit het nou by ’n ander geleentheid en in ’n ander vorm na vore getree. Dit was soos ’n verhouding waarin mishandeling plaasvind. As jy dit een keer toelaat, kan jy nooit weer oor daardie lyn terugkeer nie. Dis destyds toegelaat, so hoekom sou dit nie nou toegelaat word nie? Ek was nie net vir president Zuma se onthalwe verleë nie, maar vir die hele Suid-Afrika.

Die Dinsdagaand na die gedenkdiens is ons na die huis in Houghton om mevrou Machel te sien en oudpresident Clinton en sy gesin het kort daarna uit Suid-Afrika vertrek. Sol Kerzner, een van die mense wat Madiba altyd laat glimlag het, is ook weg en dié topsakeman het ook hartseer in sy oë gehad. Selfs wanneer die Clintons of Sol nie gebel het nie, het ek die laaste jare vir Madiba gesê hulle het, en dit sou hom altyd laat glimlag en ek sou enigiets doen om sy gemoed te lig. Hulle het hom besoek wanneer hulle ook al kon en wanneer hulle om amptelike redes in Suid-Afrika was, en oudpresident Clinton sou altyd seker maak dat hy sy ander besoeke in Afrika kombineer met ’n besoek aan Suid-Afrika wanneer Madiba verjaar het.

Voor ek gaan slaap het, het ek probeer om te reël dat Bono, Naomi Campbell en die Steyn-familie die geleentheid kry om die volgende dag hul eer by die Uniegebou te betoon waar Madiba se liggaam besigtig kon word. Madiba het van Bono gehou, aangesien hy sy

profiel as ’n beroemde ster gebruik het wanneer hy ook al ’n goeie saak kon bevorder. Madiba sou ook altyd vir Bono vra om op te tree by die konserte en geleenthede ten bate van sy liefdadigheidsorganisasies. Bono het nooit geld verwag nie en het altyd sy eie reiskoste gedek. Naomi was die eerste beroemde wat die Nelson Mandela-kinderfonds in die openbaar ondersteun het. Sy is eerste as een van Madiba se ere-kleinkinders gedoop. Nadat Madiba sy huis in Soweto verlaat het tydens sy egskeiding van Winnie Madikizela-Mandela, het die Steyn-gesin Madiba ses maande lank huisvesting gebied waar hy *Long Walk to Freedom* en die tussentydse grondwet in hul huis geskryf het. Hulle het Madiba se kamerade en vriende onthaal en ruimte vir hom geskep om tyd saam met sy seun Makgatho se kinders deur te bring. Hierdie mense het almal hul regmatige plek in Madiba se lewe verdien en daar is nie ’n geleentheid aan hulle gebied om hul laaste eerbetoon aan hom te bring terwyl hy by die Uniegebou in staatsie gelê het nie.

Bridgette Radebe, die vrou van die minister van justisie, Jeff Radebe, het my laat weet dat sy en die minister ons die volgende oggend by die Saxon-hotel sou ontmoet om ons te help om by die Uniegebou uit te kom. Daar was ’n kordon om al die paaie en tensy jou motor akkreditasie gekry het, is daar van jou verwag om ure lank in toue te staan terwyl jy op openbare vervoer wag om jou na die Uniegebou te neem. Woensdagoggend sesuur het Bridgette gebel en gesê Jeff sou agtuur daar wees. Ek het tot seweuur gewag en toe vir George, die bestuurder van die hotel, gevra om Naomi, Bono en die Steyns wakker te maak. Bridgette het agtuur gebel om te sê Jeff is na ’n ander seremonie ontbied en dat hy ons nie sou kon help nie. Ek was weer paniekerig. Hoe sou ek daarin slaag om hierdie mense by die Uniegebou te kry? Die regering kon tog seker nie van hierdie BBP’s verwag om vir vier of vyf uur saam met die publiek tou te staan om hul laaste eerbetoon aan Madiba te bring nie?

Ek het magteloos gevoel. Ek kon altyd dinge regmaak en deure oopmaak, maar hulle het nou een vir een toegeslaan. Dit het nie gehelp as ek dink hoe kwaad dit Madiba sou gemaak het nie. Jy moet maar net sterk staan en dit hanteer en ’n ander uitweg vind.

Terwyl ek op die foon besig was in die Saxon-hotel, het

oudpresident F.W. de Klerk, wat ook in die hotel gewoon het, gehoor wat ek sê. Hy was in 1990 die president toe Madiba uit die tronk vrygelaat is. Madiba het van hom gehou en het met groot respek van hom gepraat, en ek het daardie respek met hom gedeel. Toe ek klaar was met die oproep, het oudpresident De Klerk vir my gesê: 'Zelda, praat met Norman, my veiligheidsman, en kyk of jy saam met hom iets kan uitwerk wat jou sal help.' En teen kwart oor nege het ons almal in die konvooi van oudpresident De Klerk en sy vrou, Elita, vertrek. Die ironie hiervan was vir my eenvoudig te veel. Hier was die man wat apartheid vir soveel mense verteenwoordig het op 'n manier weer besig om Madiba te red. Ek kon dit nie hanteer nie en dis iets waarvan ek Madiba so graag sou wou vertel. Maar dit sou hom nie verbaas het dat oudpresident De Klerk tot ons redding gekom het nie. Ondanks hul politieke verskille van tyd tot tyd het hy oudpresident De Klerk as 'n billike en goeie mens beskou.

Toe ons by die presidensiële gastehuis aankom, is die beroemdes toegelaat om in te gaan, maar ek en die Steyns is uitgehou. Toe minister Jeff Radebe en sy vrou, Bridgette, daar opdaag, moes hulle my binnetoe begelei en ek moes 'n plan uitwerk om die Steyns te laat inkom. Uiteindelik is al ons gaste na die Uniegebou vervoer waar Madiba in staatsie gelê het.

Terwyl ons by die Uniegebou se trappies afgeloop het, het 'n kalmte oor my neergedaal. Ek moes gereed wees om vir Madiba totsiens te sê. Ek moes die woorde in my gedagtes orden. Ek het nie beplan om enigiets hardop te sê waar iemand my kon hoor nie. Hy het altyd geweet wat ek dink nog voor ek dit gesê het. En soms wanneer ek iets vir hom gesê het, of iets aan hom genoem het, sou hy sê: 'Jy weet, Zeldina, dis vreemd dat jy dit nou noem, ek het nou net aan dieselfde ding gedink.' Dit sou hierdie keer nie anders wees nie, het ek besluit.

'n Paar treë voor die kis het ek besef dat dit vir my te moeilik sou wees. Ek het hom 'n hele paar maande lank nie gesien nie. Ek het klaar na hom begin verlang. Naomi het agter my geloop en toe het sy gevries. Sy was bang en die trane het weer uit my oë begin stroom. Ek was histeries en hoe graag ek haar ook al wou help, kon ek nie eens myself help nie. Ek het Bridgette Radebe se hand vasgeklou, maar sy het my toe laat gaan en Naomi se hand geneem. Ek wou ook gehad het sy moet Naomi help. Die volgende oomblik het Olivia Machel,

Samora Machel se dogter en mevrou Machel se stiefdogter, my linkerhand geneem en Bono, met sy vrou, Ali, aan die ander kant, het my regterhand geneem en dit was ons beurt om die kis te nader.

Ek was so bedaard as wat ek onder die omstandighede kon wees totdat ek Mandla Mandela, Madiba se kleinseun wat langs sy oupa se kis wag gestaan het, in die oë gekyk het. My hart het gebreek. ’n Fisieke pyn wat ek aan niemand kan beskryf nie, maar wat ek seker is baie mense al ervaar het, het my oorval. Ek wou bitter graag met Mandla praat en hom ’n drukkie gee, maar ek kon nie. Mandla was soos my kleinboetie.

Bono en Olivia het my na die kis gelei, en daar was Madiba. Leweloos, dood, koud. Khulu was weg. Die eerste ding wat ek opgemerk het, was ’n litteken aan die kant van sy nek waar die dokters duidelik ’n buis geïnstalleer het, waarskynlik een van baie buise wat hom die laaste ses maande aan die gang gehou het. Nou was daar niks oor nie, niks anders as ’n litteken nie. Daar was nie meer ’n gat nie, maar wanneer ’n mens so lank saam met iemand werk, ken julle uiteindelik mekaar se littekens. Ek het elke klein merkie op sy gesig geken en hierdie een in sy nek was nuut. Ek het ook opgemerk dat hy ’n donkergrys kleur was, en daarna het ek gesien sy bors was heeltemal plat. So plat soos ’n tafelblad. Dit het my ontstel om hom so te sien, maar ek het net enkele minute gehad om totsiens te sê. Bono het oorgeneem en ’n gebed gesê en hoewel dit baie mooi was, kon ek nie asemhaal of ophou hyg nie. Bono het die Here gedank omdat Hy ons met Madiba geseën het en Hom gevra om by Madiba te bly en ook met ons terwyl ons sin van die lewe probeer maak ná Madiba. Bono het ons weggelei en ek het gevoel asof ek wil omdraai en terughardloop. Ek wou nog steeds iets sê. Ons wil altyd nog iets sê, wil ons nie? Maar die lewe het my geleer dat ons meer gereeld die dinge wat ons nié gesê het nie berou as die dinge wat ons wel gesê het, en in die laaste jare het ek seker gemaak dat ek vir Madiba gesê het hoe lief ek hom het, hoe baie ek hom waardeer en hoe dankbaar ek was. Ek wou dit nooit berou dat ek dit nie vir hom gesê het nie en toe ek wegstap, het ek geweet dis een ding wat hy van my weet, daar waar hy lê.

Bono en Olivia het my hande vasgehou en ek kan nie onthou dat ek die trappe van die Uniegebou opgeklim het nie, waarskynlik vir die

laaste keer. Op die terugtog van die presidensiële gastehuis het niemand 'n woord gesê nie. Teen dié tyd het ek opgehou om te probeer om my trane in te hou en hulle het net teen my wange af gestroom. Dit het gevoel asof ek nie kan asemhaal nie en ek wou alleen wees, maar ek het ander mense gehad aan wie ek moes dink.

Terug by die Saxon het ons middagete gehad en ek was baie hartseer om Bono en Ali te laat gaan. Ek het oor die jare ook baie na aan hul personeel gekom en ons het goeie vriende geword. Hulle het almal geestelike steunpilare geword en Bono is 'n soort prediker. Hy het 'n baie diep begrip van die lewe en dwarsdeur Madiba se lang siekte het hy gereeld boodskappe van bemoediging gestuur. Hy het nooit enigiets soos inligting gevra nie, maar hy het 'n rits lieflike woorde gestuur. Ek onthou die sêding 'ons is almal net hier om saam huis toe te loop' en dit het my 'n bietjie kalmer laat voel. Die spanning en die emosies van die dag het my uitgeput. Op 'n manier het ek gevoel Madiba se vriende is elkeen 'n spesiale soort mens. Hy het sagte, vriendelike mense na hom toe aangetrek en ek het geweet hy sou bly wees dat hulle daar was om na my om te sien. 'Dis goed, Zeldina,' sou hy sê.

Die gebrekkige beplanning het voortgeduur en ek moes 'n besluit neem oor hoe ek die volgende paar dae sou oorleef. Daar was kortstondige oomblikke waartydens ek geestelik ineengestort het, maar daar was nie tyd om te sit en dink en Madiba se afsterwe by my te laat insink nie. Ek het nie tyd gehad om oor myself te dink of die gebeure te probeer verwerk nie. Omdat ek hom 'n paar maande lank nie gesien het nie, was dit feitlik ongelooflik om te dink dat hy regtig weg was. Ek het gewoond geraak aan die feit dat hy by sy huis was. Ook om soggens wakker te word en die eerste gedagte wat deur my kop flits, was dat hy ernstig siek was. Ek het nooit geweet hoe enige dag sou uitdraai nie, maar het ook nooit die einde verwag nie.

My uitdaging was nou om vir Alfre Woodard, Oprah Winfrey, Gayle King, Stedman Graham, Forest Whitaker en sir Richard Branson akkreditasie vir die begrafnis in Qunu te verkry, wat vir Sondag 15 Desember 2013 beplan is. Hulle het almal van die VSA gereis om daar te wees, maar ek was nie seker of ons vir hulle toegang sou kry nie. Hulle het nie die status van staatshoofde geniet nie en tog was hulle bo ministeriële vlak. Daar was nie 'n vlak wat vir hulle voorsiening

gemaak het nie. Hulle moes soos lede van die publiek behandel word, saam met die res van die massas. Ek sou dit nie duld nie. Die belaglike en onnodige moeilikhede het voortgeduur by ’n gebeurtenis wat agt jaar lank beplan is.

Toe ek by Madiba se huis aankom om iets vir mevrou Machel af te lewer, het ’n polisievrou in uniform vir my gesê ek mag nie die erf binnegaan nie omdat my akkreditasie vir die huis verval het. Ek het haar nog nooit voorheen gesien nie en sy het my pad versper. Maar langs haar het een van Madiba se lyfwagte gesit. Hy het nie probeer help nie en net stilgebly. Ek is na die wagkamer en het die kombuispersoneel probeer bel sodat hulle kon bevestig dat ek by die huis verwag word. Ek kon nie op die foon deurkom nie. Ek het die lyfwag gevra hoe lank hy vir Madiba gewerk het, en hy het gesê agt jaar. Ek het vir hom gesê Mum het my na die huis ontbied en gevra of hy dink sy gedrag om my nie te help ingaan nie is aanvaarbaar. Hy het gesê hy is nie aan diens nie en het net daar gesit om die polisievrou geselskap te hou. My laaste antwoord hierop was: ‘Hoe dink jy sou Madiba gereageer het as hy jou dit hoor sê? Nadat jy hom van diens was, behoort jy te weet. Ek het nie vir jou ’n antwoord nie. Jy moet regtig trots wees op jouself.’ Ek het Mum op haar selfoon gebel, natuurlik weer in trane, en sy het haar lyfwagte gestuur om my by die hek te kom haal.

In die huis het hulle vir my gesê ek moet foto-akkreditasie hê. Ek het na die kamer agter in die tuin gegaan waar akkreditasie deur die staat se protokolbeamptes hanteer is en ek het vir hulle gesê mevrou Machel het my daarheen gestuur vir akkreditasie, wat waar was. Hulle het geweier en gesê my naam is nie op die lys nie en dat net Makaziwe en Ndileka toestemming kon gee dat ek akkreditasie ontvang. Ek is daar weg en het na mevrou Machel gegaan en vir haar gesê ek gaan nou en ek sal nie bly vir die biddiens waarheen sy my genooi het nie. Ek was gewalg oor die feit dat die treurende weduwee moes ingryp om vir ons akkreditasie te reël. Sy het Makaziwe se man, Isaac, versoek om saam met my na die kamer te stap sodat ek weer kon probeer. Maar al het hy vir hulle gesê hy is Makaziwe se man en genoem dat dit ’n spesiale versoek van mevrou Machel was, het hulle geweier. Eers na ’n lang stryery het hulle ingestem. Ek het dit baie vreemd gevind dat Isaac gesê het dit was ’n spesiale versoek van

mevrou Machel.

Ek het mevrou Machel gaan groet en toe is ek weg. Sy wou gehad het ek moes vir die biddiens bly, maar ek was te ontsteld. Ek het haar verseker dat ek beskikbaar sou wees as sy my hulp sou nodig kry. Sy het steeds op my gesteun vir sommige van die administratiewe sake wat ek behartig het terwyl Madiba nog geleef het, soos om rekenings te betaal en oordrae te doen wanneer hulle my gevra het. Ek dink die ironie hiervan het my eie emosies meer intens gemaak. Die familie het my altyd gou gebel wanneer ’n oordrag na hulle gemaak moes word, maar ek het gevoel ek was nie goed genoeg om soos ’n mens behandel te word of selfs die hoflikheid van ’n basiese groet te verdien wanneer hulle by my verbygestap het nie, om nie eens te praat van om met ’n klein bietjie waardigheid geakkrediteer te word nie.

Ek moes nog steeds die Oprah/Branson/Whitaker-hekkie oorsteek en vir hulle akkreditasie verseker, en is toe daar weg.

Die volgende paar uur was dit toe presies wat ek gedoen het. Ek het vir almal e-posse gestuur, gebel, teksboodskappe gestuur en mense gevra om ’n uitsondering vir Madiba se vriende te maak. Dieselfde protokolmense het selfs vir die direkteur-generaal van die presidensie gesê hulle kan nie van hom instruksies neem nie. Dit het gelyk asof sekere dele van die regering koppe met ander dele gestamp het. Ek het gevoel dit het niks uit te waai met ’n eerbetoon aan Madiba of om hom die waardigheid te verleen wat hy verdien het nie, maar dat alles oor mag en oor ou wrokkighede gegaan het. Aan die ander kant het niemand egter geweet wie regtig in beheer was nie. ’n Mens kon nie anders as om te wonder of dit maar net agt jaar se swak beplanning, geldmors en oorsese reise was om ander lande te vra hoe ’n mens gebeure van hierdie omvang hanteer nie, en of dit ’n moedswillige poging was om persone uit te sluit wat nie in die ‘regte’ mense se guns was nie. Wanneer ’n mens agt jaar het om iets te beplan, kan jy dit tog sekerlik reg doen. Dit was onsmaaklik om daarna te luister en dit het my diep seergemaak dat mense wat baie lief was vir Madiba so behandel moes word. Hulle het daarop aangedring dat Oprah en die ander na die akkreditasiekamer by die Houghton-huis moes kom om geakkrediteer te word. Ek het dit so aan almal oorgedra.

Helaas moes ek toe hoor dat die akkreditasie eers toegestaan is nadat Oprah, Forest, Gayle en ander vir tallose foto’s saam met die

protokolmense moes poseer. Dit was walglik. Ek kan nie dink dat Madiba tot hierdie tipe behandeling vir sy vriende sou toestem nie. Ek sou nooit, ooit vir Madiba aan hierdie tipe behandeling blootgestel het nie, en tog is daar van sy vriende verwag om foto's saam met bewonderaars te laat neem om hul pad oop te maak vir akkreditasie. In die negentien jaar wat ek Madiba gedien het, het ek nie 'n enkele keer gevra dat enige van sy gaste saam met my op 'n foto moet verskyn nie. Ek het Madiba ook nooit gevra om 'n foto saam met my te laat neem nie. Tydens my werk saam met hom is daar heeltyd foto's geneem, of hy sou my soms nader roep om saam met gaste vir 'n foto te staan en net 'n paar keer het van sy vriende gevra dat ek by 'n foto ingesluit word. Maar dit is presies een van die redes waarom ek so lank by hom gebly het. Ek het nooit toegelaat dat die feit dat ons gewoond was aan mekaar of fotogeleenthede my aandag aftrek van die manier waarop hy wou hê ek my moet gedra nie. By 'n geleentheid het hy my gevra of dit dan 'n geval was van dat ek nie saam met hom afgeneem wíl word nie, en ek het gelag en hom verseker dat dit nie so was nie. Die manier waarop die protokolmense nou opgetree het, was vir my geheel en al onaanvaarbaar.

Ek het uiteindelik die Vrydag saam met Josina en lede van hul familie en vriende in die Oos-Kaap aangekom op 'n private vlug wat deur Faizal en Malaika Motlekar gereël is. Toe ons in Mthatha land, het ek agtergekom hoe welig en groen die heuwels was. Daar het swaar reëns geval en dit het voortgeduur, wat iets is wat Madiba baie gelukkig sou gemaak het, en ek het so gewens hy kon dit sien. Hy was gelukkig wanneer die grond van sy sielswêreld genoeg water gekry het en vrugbaar was vir weiding en boerdery. In 'n onderhoud met Robyn Curnow van CNN het een van Madiba se kleinseuns die storie vertel van 'n keer toe hy en Madiba in die sitkamer van sy Qunu-huis gesit het en Madiba vir Mbuso, sy jong kleinseun, gesê het hy moet kaal in die reën gaan hardloop. Madiba het gesê dis wat hy gedoen het toe hy jonk was. Hy het die lewe onvoorwaardelik liefgehad, wat ook al met hom gebeur het, keer op keer op keer. Dink maar net hieraan: 'n jong Nelson Mandela wat tagtig jaar gelede op hierdie selfde heuwels rondhardloop. Naak en onbeswaard deur die verlede en sonder voorkennis van sy toekoms. Miskien was die reën 'n gepaste manier vir hom om huis toe te kom.

Terwyl ons van die lughawe gery het, is ek herinner aan die manier waarop ek hom laat glimlag het wanneer ons ook al in Qunu was en ek hom op sy besnydenisnaam gegroet het: 'Ahhh, Dalibhunga!' Die Afrikaanse meisie het hom op sy Xhosanaam gegroet; dit het hom vermaak en gewoonlik die grootste glimlag op sy gesig geplaas.

Ons het by 'n paar beeste verbygery en ek het teruggedink aan sy liefde vir sy kudde. Ons het in die verlede op sy plaas rondgery en na die koeie en bulle gekyk en ek dink hy het heimlik gewens hy kon 'n groot beesboer wees. Hy het altyd vir my gesê in sy tradisie word 'n man se rykdom gemeet aan die aantal beeste wat hy besit. Hy het tussen dertig en sestig besit en ek sou hom antwoord: 'O, Khulu, dan is u baie ryk!' En hy sou lag.

Die feit dat hy so toeganklik was en sy natuurlike liefde vir mense is wat ek onthou. My vernaamste rol tydens my jare by hom was om sy beskermer te wees, die skild, die mens wat moes keer dat ander hom met liefde versmoor. Sy oopheid het vir my teenstrydig gelyk met die geslotenheid van die begrafnisreëlings. Dit het my verwar en hartseer gemaak en dit was 'n verleentheid.

Die wêreldmedia het op Qunu toegesak. Ek onthou hoe baie Madiba van joernaliste gehou het en toe ek hulle sien, het ek gedink hoe beïndruk hy sou gewees het om so baie van hulle in Qunu te sien en hoe hy oor sy klein dorpie sou spog. Hy het hulle gereeld gebel wanneer 'n joernalis 'n kritiese artikel oor hom geskryf het. Hy sou hulle dan oornooi vir ete en hulle sou aanvaar hulle is in die moeilikheid omdat hulle hom gekritiseer het. Maar kort na hul aankoms by sy huis sou hulle agterkom dat hy net met hulle wou praat om die rede vir hul kritiek te probeer verstaan. Die joernaliste sou nie altyd tot nuwe insigte gebring word nie, en Madiba het nooit probeer om hulle te oorreed nie. Na sy gesprek met hulle sou hy 'n ingeligte mening hê en hoewel hy hulle soms van mening sou laat verander deur die regte inligting oor te dra, sou hulle nooit vyandig daar weggaan nie. Toe ek soveel bekende gesigte in Qunu sien, het dit my laat dink aan baie soortgelyke geleenthede en hoe Madiba hulle met sy sjarme die hof sou maak. Hy was lief daarvoor om inligting met die media te deel en het verstaan dat hulle 'n werk het om te doen. Hier het dinge egter so anders gewerk – die media is weggehou

en inligting is verswyg om te wys waar die mag gesetel het.

Sondag het ons vieruur die oggend wakker geword om gereed te maak vir die begrafnis. Ek het ’n plan probeer maak om advokaat George Bizos by die huis te kry sodat dit nie nodig vir hom sou wees om op ’n bus te klim nie. Hy is oud, broos en loop moeilik. Ironies genoeg het een van Madiba se gewese lyfwagte, Piet Erwee, ons gehelp om hom in te kry, deur padversperrings en polisiewagposte, sonder dat hy self enige akkreditasie gehad het. Dit was sy laaste eerbetoon aan Madiba. Piet was ’n werknemer van Rory Steyn, ’n gewese polisiebevelvoerder en een van Madiba se vertrouelinge onder die lyfwagte uit die dae van sy presidentskap. Rory het nou ’n baie suksesvolle veiligheidsmaatskappy en sy verhaal is nog een van hoe suksesvol ’n mens kan wees as jy jou passie in die lewe dien.

Toe ons in Qunu aankom, was dit gepas dat advokaat Bizos na die huis toe sou gaan om die familie te groet. Ons het deur die kombuisdeur ingegaan omdat hulle die voordeur gesluit het en ons verbied het om in te gaan. Makaziwe se dogter het aan die binnekant gestaan en geskree dat die deur vir niemand oopgemaak mag word nie, ongeag wie hulle is. Ek het advokaat Bizos en sy seun deur die kombuisdeur aan die agterkant van die huis gelei en toe deur die eetkamer. Makaziwe het verby ons gestap en skaars gegroet. Soos Madiba meer broos geraak het, was dit duidelik dat hulle nie van sy keuses gehou het wat sy aanstellings of sy vriende aanbetref nie. Dit het ook vir advokaat Bizos gegeld. Makaziwe het sy aanstelling as trustee van een van Madiba se trusts vroeër die jaar teengestaan en dit is gevolg deur ’n openbare moddergooiery waarin Makaziwe se dogter advokaat Bizos beledig en verkleineer het. Nie een van ons is by die huis verwelkom nie.

Ons het haar beskaafd gegroet toe sy by die kombuis inloop. Sy het egter vasberade omgedraai en teruggestorm na die eetkamer. ‘Zelda, ons wil julle mense nie hier hê nie. Noudat oom George hier is, kan hy maar bly, maar ek wil nie julle mense hier hê nie.’

Ek het gesê: ‘Makaziwe, ek is bereid om dit so te aanvaar, as een van julle net vir my kan sê wat ons met iemand soos oom George kan doen.’

Sy het haar bevel herhaal: ‘Ek wil julle mense nie in die huis hê nie.’ Isaac het toegekyk en ek het omgedraai en weggeloop. Oom

George en sy seun het verby haar geloop na die sitkamer waar die ander mense vergader het.

Kort daarna het Tokyo Sexwale, wat saam met Madiba op Robbeneiland was en in sy regering gedien het, daar aangekom en hy is ook die deur gewys. Tokyo se aanstelling deur Madiba as trustee op dieselfde trust as advokaat Bizos is ook deur Makaziwe bevraagteken. Hierdie mense is vir ’n baie goeie rede deur Madiba aangestel om in die trust te dien. Toe hy siek geword het en nie meer namens homself kon praat nie, het die familie sy besluite uitgedaag en dit was duidelik dat hulle dit aan elke front sou doen wanneer hy nie meer daar was nie. Ek is nie die enigste een wat weggejaag is nie.

Ek het dit moeilik en emosioneel uitdagend gevind om Madiba se laaste jare te versoen met dit wat ons vir sestien jaar of so ervaar het. Om te sê daar is ’n algehele teenstrydigheid sou dit baie sagkens stel.

Qunu is ’n gemeenskap in ’n vallei tussen majestueuse berge. Madiba se plaas is klein, maar in vergelyking met dié van sy bure heel weelderig. Hoewel die huis wat hy en mevrou Machel in die vroeë 2000’s gebou het nie vergelyk kan word met die lewenstandaarde in die omliggende gebied nie, is dit beskeie in vergelyking met die huise van mense in dieselfde soort posisie. Die enorme tentkoepel wat vir die begrafnis opgerig is, was eers vir my ’n skok. Dit was nie net ’n groot tent nie, maar so groot soos ’n klein vliegtuigloods. Ek het gehoor dat die koepel jare lank weggebêre is in afwagting van Madiba se afsterwe. Dis in Duitsland gekoop, het ek verneem, en ek het gedink dis net vir Madiba se begrafnis dat ’n mens kan wegkom daarmee om so iets in Europa te koop. Die vakbonde sou sê dit was ’n gulde geleentheid om werk in Suid-Afrika te skep. Baie jare gelede het ons ’n groot aantal T-hemde in die Ooste gekoop vir een van Madiba se veldtogte en die media en publiek het hard na ons gekap omdat ons nie die Suid-Afrikaanse tekstielbedryf ondersteun het nie. Ek skat ’n begrafnis is anders. Die pad tussen die huis en die koepel is ’n eenvoudige gruispad, en as ’n mens die voor- of agterpaadjie na die koepel neem, kry jy ’n goeie idee van die grootte van die werf. En jy kon die beeste sien waarop Madiba so trots was.

Ek het begin aanstaltes maak na die koepel en Madiba was die heeltyd in my gedagtes en in my hart. Die koepel was omtrent een en ’n halwe kilometer weg van die huis. Hy sou die feit dat ek die huis

belet is afgekeur het. Hy sou ook die kwistigheid van die enorme koepel op sy plaas afgekeur het. ’n Paar jaar tevore, toe hy nog besluite kon neem en kon sê wat hy dink, het hy daarop aangedring dat ek in die huis moet wees vir die finale seremonie na Makgatho se dood. Nou was ek uitgesluit omdat hy nie meer op my teenwoordigheid kon aandring nie. By geleentheid het Madiba self mense uit die huis gejaag, nog so onlangs soos Desember 2009, hoewel ek een van dié was wat hom probeer oortuig het om meer toegeeflik te wees. Sy stem is stilgemaak.

In dié moeilike tye moet ek immers een van Madiba se grootste lesse onthou: my verhouding was met hom en niemand kan dit van my wegneem nie. Mense sterf, maar verhoudings gaan nie dood nie en my verhouding met Madiba sal nooit doodgaan nie.

Toe ek by die koepel aankom waar die meeste mense saamgekom het nadat hulle met busse van Mthatha af aangery is, omtrent ’n uur weg op die pad, het ek gehoor dat Oprah se bus nie op die perseel toegelaat is nie. Dit was ’n groot gesukkel om landingsregte vir haar vliegtuig in Mthatha te verkry, aangesien net die vliegtuie van staatshoofde toegelaat is om daar te land. Dit was verstaanbaar, tot ek verneem het daar is al reeds uitsonderings vir ander vliegtuie gemaak. Die bus wat sy van die Mthatha-lughawe geneem het, was nie geakkrediteer om die plaas binne te gaan nie en sy is by die hoofhuis afgelaai. Sy moes met die stofpad verby die beeste tot by die koepel stap. Rory het ’n minister se motor in die hande gekry waarin hy haar en haar afvaardiging die res van die pad tot by die koepel geneem het. Sy het Qunu twee keer tevore besoek en die laaste keer het sy by ons aangesluit om ’n Kerspartytjie vir meer as vyf-en-twintigduisend kinders van die nedersetting en omliggende gebied te hou. Madiba het haar ook een keer gevra om ’n skool te bou as deel van sy skoolbouprojek en sy het die eiesoortige Oprah Winfrey Academy naby Johannesburg tot stand gebring. Madiba het groot waardering vir haar en vir haar steun aan minderbevoorregte kinders in Suid-Afrika gehad. Haar rykdom was vir hom interessant en hy het gereeld vir mense vertel van haar vrygewigheid om die mense wat opnames van haar televisieprogram bywoon met motors te beloon. Hy sou die sin só afsluit: ‘Kan jy jou dit voorstel?’

Terwyl Oprah, Stedman, Forest en Gayle na die koepel op pad was,

het ek probeer om sitplekke vir advokaat Bizos, sir Richard Branson en ander te vind. Sodra iemand wat ek geken het by die deur aankom, het ek hulle in die rigting gewys waar Bridgette Radebe en haar broer, Patrice, sitplekke vir Madiba se vriende oopgehou het.

Mum was nog in die hoofhuis, besig om gereed te maak om saam met Madiba na die koepel en na die plek waar hy ter ruste gelê sou word, te vertrek. Ek kon die vorige dag op beeldmateriaal sien dat sy geheel en al uitgeput was. Hulle het Madiba voorberei vir sy laaste reis, op teen die heuwels van sy geliefde plaas in Qunu.

Nadat ek vir al die gaste sitplekke gevind het, kon ek nie vir myself een kry nie, tensy ek bereid was om tussen die militêre mense te sit wat deel was van die prosessie. Ek was verleë omdat ek so emosioneel was, daarom het ek 'n plekkie buite op die gras gevind naby Robyn Curnow, wat vir CNN verslag gedoen het oor die verrigtinge. Van daar af kon ek die verrigtinge op 'n luidspreker van die SABC volg en beeldmateriaal op 'n skerm wat aan 'n satellietskottel gekoppel was. Die lykswa het opgedaag met Madiba se kis agterop 'n kanonwa. Dit was in die Suid-Afrikaanse vlag gedrapeer. Daar was nóg ironie. Ek was buite en hoewel ek uitgesluit gevoel het, was daar baie min ander mense buite en het dit vreemd genoeg vir my feitlik 'n persoonlike geleentheid gebied om totsiens te sê. Toe die militêre optog verbybeweeg, kon ek skaars asemhaal, so het ek gehuil. Ek het Mandla eers voor die militêre voertuig gesien waar hy steeds wag hou oor sy oupa en nadat Madiba verbygekom het, het Mum se motor gevolg en ek kon haar deur die motorvenster sien. Ek wou haar so graag vashou om haar te troos, maar wou ook hê dat sy my kon vashou. Madiba is met volle militêre eerbewys begrawe, wat beteken dat alle militêre seremonies en protokol op sy begrafnis van toepassing was.

Emeritus-aartsbiskop Desmond Tutu se teenwoordigheid was agt-en-veertig uur voor die begrafnis die fokus van 'n herrie in die media. Hy is uitgesluit deurdat niemand hom van enige behoorlike reëlings laat weet het nie. Ek kon sy pyn en hartseer sien toe hy saam met Trevor Manuel by die koepel opdaag. Ek het hom so lank as wat ek kon vasgehou. Ek wou hom troos en ek wou troos van hom hê. Madiba was so lief vir hom.

'n Vreemdeling, 'n swart man, het my gesien bewe van pyn en na my toe geloop, sy arms om my gesit en gesê: 'Zelda, toemaar, sisi, dit

sal beter word.' Ek wou in sy arms ineenstort, maar ek het geweet ek moet myself regruk en ek het hom met 'n drukkie bedank. Weke later het ek die man se gesig probeer onthou en gewonder of ek hom weer sou vind. Ek wil vir hom dankie sê dat hy dit gedoen het. Dit was nie net 'n drukkie en 'n poging om my te troos nie. Hy het regtig omgegee. Dit het my diepste wese geraak wanneer vreemdelinge, swart mense, op dié manier na my uitgereik het. Dis hoe ver ons in Suid-Afrika gekom het.

Die diens het begin en die verhoog was pragtig versier met vyf-en-negentig kerse vir elk van Madiba se jare op aarde. Ek moes 'n geleentheid gehad het om my eer te betoon en te bid, maar ek was meer oor die logistiek besorg en veral oor hoe ons Oprah en haar afvaardiging terug by die huis sou kry. Rykes en beroemdes van wie ek geen taal of tyding in negentien jaar gekry het nie, het akkreditasie vir toegang tot die begraafplaas gekry. Slegs vierhonderd van die vierduisend gaste het akkreditasie ontvang om by die graf te wees. Ek is gewys hoe die toegangskaarte lyk, maar ek het nie een ontvang nie.

Ahmed Kathrada, Madiba se jare lange vriend uit sy tronkdae, het tydens die seremonie die mees ontroerende toespraak gelewer. Hy het eer aan Madiba betoon en gesê Madiba het hom by die ANC se A-span in die hemel aangesluit. Hy was baie emosioneel en dit was hartseer om hom so te sien. Kathy, soos ons met deernis na hom verwys het, was met Madiba bevriend sedert die dae voor sy gevangenskap. Hulle het agttien jaar saam op Robbeneiland deurgebring en nog tyd in Pollsmoor nadat hulle van die eiland af geskuif is.

Die seremonie was spoedig verby, die een toespraak na die ander. Party van die toesprake was aandoenlik, maar ander was net pogings om vir oulaas in Madiba se helder lig te staan. Al wat my werklik aan Madiba herinner het, was die liedjie 'Rolihlahla Mandela' wat die kin ders gesing het. Die liedjie is vir Madiba geskryf en mevrou Machel het 'n week voor die begrafnis vir die prominente Suid-Afrikaanse kunstenaar Mbongeni Ngema gevra om dit saam met die kinders op te neem. Madiba se aansteeklike glimlag was duidelik in my geheue toe ek die liedjie hoor. Ek kon my sy opgewektheid verbeel as hy die klanke van daardie stemme sou kon hoor. Maar dit was nou alles verby. Die liedjie en die vyf-en-negentig kerse in die koepel was mevrou Machel se enigste versoek in verband met die begrafnis

waaraan gehoor gegee is.

Terwyl ek gewag het vir die verrigtinge om tot ’n einde te kom, het ek Madiba se begrafnisbrief gelees en dadelik agtergekom nie een van die Mandela-nalatenskapinstellings is genoem nie. Asof hulle nooit bestaan het nie.

Mense het in die rigting van die graf begin beweeg. Hulle het verby my gestap, baie van Madiba se vriende en natuurlik die hele familie. Party van Madiba se vriende het gevra hoekom ek nie saamgaan nie en ek het vir hulle gesê dat ek nie toegang gehad het nie. Party van hulle wou hê ek moes baklei vir toegang, maar ek het geweet ek het klaar totsiens gesê. My verhouding met Madiba is nie gedefinieer deur die feit dat ek langs sy graf gestaan het of nie. Dit was baie baie meer as dit. Robyn, Rory en ek, drie wit Suid-Afrikaners wie se lewe deur Madiba se leierskap en persoonlike liefde verander is, het saamgestaan en die verrigtinge op die skerm dopgehou. My verhouding met Madiba het nie beteken dat ek aan sy sy gestaan het tydens groot oomblikke in sy lewe nie, maar is gedefinieer deur die gewone oomblikke wat ek saam met hom deurgebring het. Rory, Robyn en ek het mekaar by tye vasgehou en geweet dat dit ’n oomblik in die geskiedenis is waar ons ons in die voorste linies bevind om op ons eie manier persoonlik van die groot man afskeid te neem. Ons Khulu, ons Tata en ons Madiba.

Ons het gestaan en die verrigtinge op die skerm gevolg en toe die saluut van een-en-twintig kanonskote afgevuur is, het dit geklink soos ’n salvo van verdriet in die lugruim. En toe het die helikopters met die Suid-Afrikaanse vlae saam oorgevlieg, laag oor die heuwels van Qunu, gevolg deur die vegvliegtuie. Die klank van daardie masjinerie het deur my liggaam geskud. Uiteindelik het dit ingesink! Dit was verby. Ek het hardop in trane uitgebars en op Robyn se skouer gesnik. Rory het ons al twee vasgehou en getroos terwyl ons bewe van die pyn. My gesig was papnat. Robyn was nie op lug nie en sy was op daardie oomblik net my vriendin, maar waarvan ons nie bewus was nie, was dat haar mikrofoon nog steeds regstreeks gekoppel was. My snikke is wêreldwyd op CNN gehoor terwyl beeldmateriaal van Madiba se laaste reis uitgesaai is. Robyn sê die ateljee in Atlanta het in haar oor geskreeu ‘die mikrofoon is warm!’ Sy het toe besef my tranerige ineenstorting is aan miljoene mense uitgesaai. Sy wou my nie los nie en het my nog stywer teen haar vasgedruk en my getroos. Minute later

was sy terug by die kamera en het sy die toneel om ons beskryf, en ook die kragtige gevoel van vertrek en hartseer. Haar oë was opsigtelik rooi van die trane wat sy saam met ons gestort het. Sy het beskryf hoe ek, Madiba se jare lange assistent, in trane uitgebars het en aan almal verduidelik wie die persoon is wat so gehuil het. Ek het eers twee weke later gehoor wat gebeur het en wat sy daaroor gesê het. Dit het nie vir my gevoel asof ek verraai is nie. Ek het my twee vriende, Rory en Robyn, nodig gehad om te keer dat my hart in stukke breek. Ek het gevoel asof ek my pyn met die wêreld wou deel, en ek hét sonder dat ek dit besef het, maar terselfdertyd het ek nog nooit so eensaam gevoel nie. Die gevoel van verlies en leegheid het my liggaam krampagtig laat saamtrek.

Hulle was steeds by die graf besig toe ek my pad na Madiba se huis begin terugvind. Ek moes eers na die hotel gaan, en ek was vasbeslote om daarna so spoedig moontlik terug te keer Johannesburg toe, huis toe. Ek kon niks meer verduur nie en ek wou by die huis wees, alleen saam met my honde. Ek het halfpad tot by Madiba se huis geloop en toe het Sam, een van Madiba se lyfwagte, my met ’n gholfkarretjie verder geneem. Ek kan my nie indink hoe ek gelyk het nie, maar terwyl ons by bekende gesigte verbygery het, mense wat Madiba op verskillende maniere gedien het, het hulle my gestop en ’n paar woorde met my gepraat. Ek het soos ’n sak uitgewaste klere gevoel. Ek het geen energie in my lyf oorgehad nie en ek kon nie meer my emosies beheer nie. Voormalige ANC-kollegas van Madiba wat ook kantlyn toe geskuif is of van die graf weggehou is, het gestop en met my gepraat. Ek het dit oorweeg om vir oulaas in die huis in te gaan, om na die leë geel stoel in Madiba se sitkamer te gaan kyk, maar ek moes so gou moontlik vervoer reël en het besluit vandag was nie ’n dag waarop ek my aan meer smart kon blootstel nie. Ek het geweet ek sou spoedig terug wees.

Voor my vertrek het ek vir Oprah en haar afvaardiging vervoer gereël van die koepel tot by die huis, waar hul bus vir hulle sou wag. Daar is ook reëlings vir sir Richard Branson getref en daar het vervoer op advokaat Bizos gewag. Daar was niks oor vir my om reg te maak nie. Ek het seker gemaak almal en alles is in die haak, en toe was dit tyd om myself los te maak. Ek het na die hotel vertrek en met my begrafnisklere in die bed geklim. Ek was op elke denkbare manier

uitgeput. Ek het twee uur geslaap en toe ek wakker word, het ek verneem my geliefde kollega, Yase, het daarin geslaag om die vlug te verander sodat ek dieselfde aand nog Johannesburg toe kon vlieg. Hy het besef dat ek alleen wou wees en het alles in sy vermoë gedoen om die vlug te verander. Toe lê ek die tweehonderd-en-sestig kilometer in die reën Oos-Londen toe af, waar ek 'n vliegtuig Johannesburg toe gehaal het. Ek was eenuur die oggend by die huis en dit het my 'n tydjie gevat om aan die slaap te raak.

Ek het die volgende paar dae daaraan bestee om rekenings te betaal. Die begrafnis was net tien dae voor Kersfees en die verskaffers moes hul personeel voor die vakansie betaal.

Ek het die res van my wortelkanaalbehandeling laat doen. Ek het Douw Steyn se een-en-sestigste verjaardagdinee bygewoon, wat 'n effense somber byeenkoms was aangesien hy ook siek gevoel het. In Junie het ek gedink ek het 'n besering in die gimnasium opgedoen, min of meer dieselfde tyd wat Madiba in die hospitaal opgeneem is. Ek het aanhoudende pyn in my heup gehad en soms het dit tot by my knieë gegaan. Maak nie saak hoeveel ek gestrek en hoeveel pyn of anti-inflammatoriese pille ek gedrink het nie, ek kon nie daarvan ontslae raak nie. Op 19 Desember het ek die oggend wakker geword en gedink ek is verlam. Ek het min gevoel in my bene gehad. Ek het 'n fisioterapeut-vriendin wat met vakansie was gebel om my te help, want ek was desperaat. Na baie behandeling het sy daarin geslaag om van al die spasmas ontslae te raak wat ek sedert Junie gehad het. Soos wat dit die vorige jare ook gebeur het, wanneer daar ook al iets met Madiba fout was, het die stres en kommer ook mý liggaam aangetas.

Uiteindelik, op Vrydag 20 Desember, het ek weer Mthatha toe vertrek. Ek wou vir oulaas gaan groet en eer by Madiba se graf betoon. In die dae voor my reis het ek baie oor die betekenis van die lewe en sterflikheid gedink en hoewel ons dit nie veel bespreek het nie omdat hy dit as 'n baie persoonlike saak beskou het, het ek gedink wat Madiba regtig oor die lewe en die dood geglo het. Na die voorafgaande twee weke het ons mevrou Machel soveel as moontlik beskerm, maar sy het geweet ek was nie daar toe hy begrawe is nie. Ek is nie die enigste een wat nie daar toegelaat is nie. Meme, die huishoudster, en Betty, een van die assistente by die huis, is ook uit die ry gehaal en verhinder om na die graf toe te gaan of selfs om by

die ingangsportaal van Madiba se huis te wees toe die kis van Johannesburg daar aangekom het. Tog was hulle ook lojale werknemers met baie jare diens.

’n Stadige lewenspas het weer oor die heuwels van Qunu geheers. Die koepel is verwyder en sproeiers het die nuwe gras wat geplant is natgelei waar die koepel gestaan het. Die beeste en bokke het soos vroeër los rondgeloop, onaangeraak deur die verandering van die lewe. Ek het reguit na die plaas toe gegaan om mevrou Machel te gaan groet. Dit sou die eerste keer wees dat ek haar sien sedert die Donderdag voor die begrafnis.

Ek wou by haar nader besonderhede oor die begrafnis hoor. Het Madiba een van sy gunstelinghemde aangehad? Sy het gesê hy het nie, nee, dit was nie een van sy gunstelinge nie. ’n Paar van sy persoonlike besittings wat vir hom belangrik was, is saam met hom graf toe. Ek het gevra oor sy ivoorkierie wat hy by Douw Steyn gekry het wat gemaak is uit die tande van ’n olifantbul wat op Shambala dood is. Ek was hartseer, maar nie verbaas om te verneem dat hulle nie die kierie kon kry nie. Ek het lank met Mum oor die kierie gepraat en sy pad nagespoor, eers na die huis in Qunu en toe Houghton, waar ons dit die laaste keer gesien het. Nie een van ons het die energie of die emosionele krag gehad om die kierie te begin soek nie en ek het my berus by die feit dat die kierie eendag gevind sal word en miskien sal een van ons nog lewe, of iemand sal hieroor lees en dit ontdek. Dit was duidelik gemerk ‘Aan Madiba, van Douw Steyn’ en daar was net een van sy soort, ’n soliede wit ivoorkierie. Dit moes saam met Madiba begrawe gewees het.

Toe ek tienuur daardie nag van Qunu na Mthatha toe ry, het die mooiste maan oor die heuwels opgekom, die helderste oranje maan wat ek nog ooit gesien het. Die gedagte het by my opgekom dat ’n wit Afrikanermeisie besig was om op haar eie van Qunu na Mthatha te bestuur. Madiba sou daarop aangedring het dat veiligheidspersoneel my vergesel omdat hy altyd besorg was oor my. Toe ek daaraan dink, het dit my laat glimlag. Maar ek het my oë op die maan gehou en besef dat Madiba alle vrees by my verwyder het. Ek het uiteindelik grootgeword. Twintig jaar gelede sou ek nie daarvan droom om alleen in die nag op hierdie pad te bestuur nie. Maar die Transkei, soos dit vroeër bekend gestaan het, kruip onder ’n mens se vel in. Die plek

word deel van jou. Twintig jaar gelede was ek vir soveel goed bang. Ek was bang vir die lewe en vir swart mense, vir hierdie swart man en vir die toekoms van Suid-Afrika. En nou het hoofstroomdenke nie meer my vrese en gedagtes beïnvloed nie. Ek was nou my eie mens. Madiba het ook vir my vryheid en vrede gegee. Ek het lig gevoel, vry en dankbaar dat Nelson Mandela my leermeester was. Soveel as wat ek oor hom getreur het, soveel het ek by hom gekry en in my motor op pad Mthatha toe het ek met hom gepraat met my oë op die helder maan.

Ons het die Sondagoggend na die graf gegaan. Ons sou almal Sondagmiddag vertrek. Net na agtuur die oggend het ek, Mum, Josina, Meme, Betty en 'n paar ander werkers en die veiligheidspersoneel na die graf gery. Ons het die vorige dag vars blomme bestel en ons het begin om Madiba se graf en dié van sy drie kinders skoon te maak. Ons was stil en die stemming was gewyd. Al die grafstene het die familiewapen op wat aan my bekend was omdat dit op die House of Mandela-wynbottels gebruik is. Ons het die ou blomme verwyder, bosse wit blomme wat op sy graf neergelê is en wat nou om die grafsteen gelê het, orgideë en rose. Teen dié tyd is hulle deur die wind verwaai en deur die son beskadig. Ons het vars blomme opgesit, waarna Mum ons almal saamgeroep en Meme gevra het om te bid. Meme het pragtig gebid en ek het gesidder toe ons tydens die gebed hande vashou. Meme het in Sotho gebid en my gedagtes het weggedryf na Afrikaanse gebede, en toe na 'n boodskap wat ek vir Madiba wou stuur. Ek het hom weer bedank en gesê, soos soveel keer tevore, hoe baie ek hom waardeer en, die belangrikste, dat hy moet onthou dat ek hom liefhet.

Kort na twaalfuur die middag het die vliegtuig van die Mthatha-lughawe opgestyg. Dit was die langste vlug van vyf-en-vyftig minute van Mthatha na Johannesburg van ons hele lewe. Dit was alles verby, finaal. En die volgende hoofstuk sou moeilik wees. Ek het geweet daar was 'n oorlog aan die broei oor die testament en die beheer oor Madiba se nalatenskap. Dit was, soos hulle sê, 'n teken van die tye. Die laaste paar maande het my herinner aan die storie van Tolstoi. Ironies genoeg was daar baie ooreenkomste met die lewe van daardie groot Russiese skrywer vir wie se werk Madiba so lief was. Hoe skares voor sy dood saamgedrom het en die stryd oor die beheer van sy

nalatenskap en sy testament.

Ek het in die klein vliegtuigie die naaste aan die deur gesit en my sitplek het na agter gewys. Die private vlug was baie geriefliker as 'n kommersiële vlug, maar ons het blootgestel gevoel omdat daar geen plek was waar ons ons emosies kon wegsteek nie. Ek kon Mum se pyn voel toe ek sien hoe sy in trane uitbars terwyl ons vliegtuig stadig deur die dik wolke beur. Uiteindelik het ons almal trane gestort, daar in ons sitplekke. Ek, Mum, Josina, Betty, Celina – mevrou Machel se skoonsuster – en Cordier, die lyfwag. Niemand het 'n woord gerep nie.

Mum was gewoonlik so sterk en beheersd, maar daar waar ons deur die wolke geklief het, weg van Madiba af, en hom alleen agtergelaat het, het ons gevoel asof ons hom versaak en verlaat – die enigste ding wat ons hom nooit wou laat voel nie en die een ding wat ek hom belowe het ek nooit sal doen nie. Maar wat doen ons nou? Hy is tuis en helde is onsterflik. Hy sal altyd in daardie pragtige heuwels teenwoordig wees en ek weet nou hy sal selfs kragtiger in die dood wees as wat hy in die lewe was.

Sy beeld, sy nalatenskap moet beskerm word.

Ek weet nie wat ek die res van my lewe gaan doen nie. Sy lang siekte het my gedwing om groot te word. Dit het my van die waardevolste lesse in my lewe geleer en my gewys wat 'n mens nié van mense moet verwag nie. Madiba het nie net weer die land verenig nie, hierdie keer deur sy siekte en dood, maar hy het ons meer geleer as wat ons te wagte was. Ek sal die lewe toelaat om sy loop te neem met my en ek weet nou ek sal altyd op die plek wees waar ek veronderstel is om te wees, op enige gegewe oomblik. Ek het geen planne anders as dat ek hom elke jaar deur die Bikers For Mandela Day wil eer nie. Miskien sal ek ander werk vind. Miskien sal ek 'n man vind saam met wie ek die res van my dae wil deurbring. Iemand wat sal weet en die feit respekteer dat ek 'n deel van my hart weggegee het … aan 'n ou swart man wat eens 'n vyand van my mense was en nou soos 'n antieke koning diep in die grond van Suid-Afrika in die goue heuwels van Qunu lê.

Ons sal hom in elke sonop en sonsondergang sien. Ons moet net aanhou om na hom te soek. Hy sal na ons omsien as ons sy lesse onthou.

Ons het stadig bo die wolke uitgeklim waar die sonskyn en die

